DIE

# Verdedigingstelsel aan die Kaap

ONDER DIE

## Hollands-Oosindiese Kompanjie, (1652-1759).



P. E. ROUX, M.A.

# DIE VERDEDIGINGSTELSEL AAN DIE KAAP

ONDER DIE

# HOLLANDS-OOSINDIESE KOMPANJIE,

## (1652-1759.)

Deur P. E. ROUX, M.A.



*Opgedra aan die gedagtenis van my oorlede Vader, wat in sy leeftyd veel belang gestel het in die Onderwerp, en die Skrywer, deur finansiële ondersteuning as andersins, aangemoedig het tot die publikasie van hierdie werk.*

# INHOUD.

# VOORWOORD.

Dit is met genoeë dat ons hierdie studie van 'n jong Afrikaner oor 'n belangrike onderwerp in ons nasionale geskiedenis wens aan te beveel. Waar die behoefte steeds meer gevoel word om die bestaande kennis en begrip van ons volksverlede te hernuwe en aan te vul, en veral om die groot strominge en faktore van die ontwikkelingsgang duideliker te bepaal, daar word ons deur ondervinding telkens weer geleer dat 'n verjongde sintetiese behandeling van ons geskiedenis alleen moontlik is op grond van 'n massa voorbereidende werk, gewy aan afsonderlike onderdele van die groot geheel. 'n Stukkie sodanige voorbereidende werk word ons in hierdie monografie oor ons verdedigingstelsel in die tyd van die Oosindiese Kompanjie gelewer. Dit behandel 'n aspek van die geskiedenis van ons volkslewe en staatsinstellings, wat tot nou toe al te weinig die aandag geniet het, en waaroor daar dan ook nog heelwat onkunde en wanbegrip bestaan. 'n Belangrike, en sonder twyfel die interessantste, deel van die werk loop oor die oorsprong en eerste ontwikkeling van die kommandostelsel, wat selfs deur andersins bevoegde skrywers dikwels heeltemal verkeerd voorgestel word. Dat, soos onlangs nog beweer geword is, daar eers „in die begin van die neëntiende eeu ontstaan (het) die eerste aanduiding van ons huidige kommandostelsel", word voldoende weerlê deur die laaste vier hoofstukke van hierdie studie, wat die eerste spore van die kommandosisteem terugvoer tot 1674, en miskien vroeër. Ook die veel verspreide idee dat die kommandostelsel die gevolg was van 'n spontane ontwikkeling, word die bodem ingeslaan deur die bewyse wat die outeur lewer van die feit dat die eerste kommando's deur die regering in die lewe geroep is, en eers later 'n sekere selfstandigheid van optrede aan die dag lê. Ook die hoofstuk oor die verowering van die Kaap in 1795 en die respektiewe rol wat die burgers enersyds, en die regering en hoofde van die staande leër andersyds, daarin gespeel het, bevat heelwat nuwe materiaal, wat ons in staat stel om daardie treurige bladsy in die geskiedenis van die Kaapkolonie beter te begryp en te beoordeel.

In die algemeen kan ons sê dat die skrywer groot moeite gedoen het om nuwe bronne te versamel; en al slaag hy daar nie altyd in om 'n suiwere draad in die ontwikkelingsgang te trek nie, is sy studie ongetwyfeld 'n waardevolle bydrae tot die kennis van ons militêre stelsel in die verlede, wat niemand, wat later die onderwerp sal wil bestudeer, sal mag verwaarloos nie.

*W. Blommaert.*

Stellenbosch, 15 Junie 1925.

# INLEIDING.

Die Afrikanervolk is baie dank verskuldig aan die Hollandse bewind. Dis trouens in dié tydperk dat die grondslag van Hollands-Suid-Afrika gelê is. Meer dan een instelling wat vandag by ons 'n ingewortelde tradiesie vorm, het aan daardie periode sy ontstaan te danke. Nasionale vraagstukke en ontwikkelinge dien as 'n geheel bestudeer te word; daarom is dit absoluut noodsaaklik om na die volk se geboorte terug te gaan, ten einde die latere volkslewe in al sy vertakkinge te kan begryp en navors.

Ons sien tydens die Hollandse bewind in Suid-Afrika 'n jong swak nasie worstel met sy barbaarse omgewing om sy plek onder die beskaafde gemeenskappe te verwerf en te handhaaf. Van meet af aan was daar groot moeilikhede en gewigtige vraagstukke wat op 'n oplossing gewag het. Onder al die probleme, waarmee die volkplanting te kampe gehad het, neem die naturellevraagstuk die eerste plek in; die groot lewenskwessie vir die blanke ras, die stryd om die bestaan, het weldra alle ander sake in die skadu gestel. Deur die antipatie van die Regering teenoor die blankes en hulle belange, is die gewigtige inboorlingvraagstuk nog meer ingewikkel en bemoeilik geword. Die Kaap is 'n onmisbare skakel tussen Holland en Batavia beskou geword, en moes dus in Holland se besit verseker bly. Terwyl die burgers in 'n stryd op lewe en dood met die inboorlinge gewikkel was, het die Kompanjie net tyd en geld aan die verdediging van die Kaap teen buitelandse vyande ten koste gelê.

Die belangrikheid van die Kaap het gedurige waaksaamheid teen onverwagte aanvalle noodsaaklik gemaak.

---

* NOTA: — Hierdie onderwerp is oorspronklik deur die Skrywer behandel in 'n tesis tot verkryging van die M. A. graad van die Uniwersiteit "De Kaap de Goede Hoop" en is onder leiding van die Geskiedenis-Departement van die Viktoria Kollege voorberei. Met die oog op publikasie is dit onlangs aanmerklik uitgebrei geword.

Holland was kort-kort met ander lande in oorlog gewikkel, en dus kon die Kaap sonder verdedigingswerke en 'n sterk garnisoen nie behoorlik verdedig word nie. Baie aandag en geld is bestee geword aan die bou van vestingwerke; die enge handelspolitiek moes teen elke prys gehandhaaf word. Die geskiedenis van Suid-Afrika sou anders gewees het as alle beskikbare fondse liewers in belang van die permanente blanke element bestee geword het, in plaas van duur vestingwerke en groot garnisoene daar te stel. Nie alleen sou die Afrikaners dan 'n sterker tak van die Nederlandse stam geword het nie, maar sou ook as één man die veroweraar van sy kuste help weer het om dan, òf as 'n Hollandse kolonie, òf as 'n selfstandige republiek sy bestaan voort te sit.

Trots alle teenstand en ontmoediging van owerheidsweë het die neersetting steeds uitgebrei. Wat in die eerste instansie bedoel was as 'n rusplekkie op die Kaapse Skiereiland, ontwikkel weldra deur die drang van omstandighede tot 'n uitgebreide kolonie.

Die vraag het hom voorgedoen, hoe die pioniers van beskawing in die binneland teen naturelle beskerm kon word. Toe die stryd in al sy woede uitbreek was die Kompanjie verplig om in een of ander vorm sy onderdane te hulp te snel. Waar hy dit self nie kon doen nie moes die taak deur die burgers self onderneem word

Die verdedigingstelsel moes dus aan die een kant voorsiening maak teen aanvalle van oorsese vyande, en aan die ander kant die Koloniste teen die naturelle beskerm.

Die skrywer van hierdie verhandeling oor die Verdedigingstelsel van die Hollands-Oosindiese Kompanjie het die onderwerp gekies, omdat, so ver bekend, niemand nog probeer het om die saak as 'n geheel te ondersoek en die resultate te boek te stel nie. Dis van groot gewig en staan in nou verband met ons volkslewe in die 17de en 18de eeue.

Verder lewe ons in 'n tyd van oorloë en omwentelinge. Op hierdie tydstip van die wêreldgeskiedenis is dit vir elke volk van belang om te sôre dat hy 'n verdedigingstelsel besit wat doeltreffend sal blyk in die ure van nasionale gevaar. Suid-Afrika is 'n ryk land en meer dan een moontheid slaan op hom 'n begerige oog. Vir die nageslag wat geroepe word om die vraagstuk van verdediging te behartig, is dit 'n absolute vereiste om die verlede ook in die opsig in herinnering te bring. Dis te meer nodig omdat binnekort miskien die Unieverdedigingswet in hersiening sal geneem word. 'n Deel van die volk is ontevrede met die bestaande verdedigingsisteem. Die rede is wellig te

vind in die feit dat die opstellers daarvan in 1912 te baie uit vreemde stelsels geput het, en met eie landsverlede en behoefte te min rekening gehou het. Kort vóór die Verdedigingswet opgestel is het iemand in "The State" die volgende waarskuwing laat hoor:

> "In carrying out a defence scheme for the Union of South Africa, the government will be well advised to proceed on evolutionary rather than revolutionary lines. Existing material should as far as possible be utilised in evolving a South African defence force, and any general system of organisation should be shaped with full regard to local conditions and requirements. (The State, Jan., 1911, p. 2).

Met die oog op 'n moontlike reorganisasie op die gebied van verdediging is dit wenslik om betyds 'n studie te maak van die geskiedenis ten opsigte van die saak. Hierdie verhandeling is 'n nederige poging in die rigting.

Vandag het Suid-Afrika ook nog sy naturellebevolking wat die blanke op die duur met ondergang bedreig. Die verdedigingstelsel op die huidige dag moet net sowel rekening hou met die binnelandse gevare as met die vyande wat van oorsee ons land kan bedreig.

Die finale stryd tussen beskawing en barbarisme is aanstaande, en miskien nie meer ver af nie. Voorgeslagte het met sukses die inboorling-gevaar die hoof gebied. Die ondervinding van die verlede kan ook weer vir ons hier die beste leermeester wees. Tydens die Hollandse bewind sien ons een van die eienaardigste en vir die tyd doelmatigste en natuurlikste verdedigingsmiddels hom ontwikkel. Die kommandostelsel wat by die burgers onder die Hollandse regering in swang gekom het, word later by die republieke Transvaal en Oranje-Vrystaat in gewysigde vorm terug gevind. Niemand sal betwyfel dat 'n stelsel wat vir twee eeue in ons geskiedenis 'n belangrike rol gespeel het, nie die moeite werd is om noukeurig te ondersoek nie.

Skrywers oor Suid-Afrikaanse geskiedenis het aan die onderwerp van verdediging weinig of g'n aandag gegee nie. Dis te wyte gedeeltelik aan die moeilikhede wat die studie van die Hollandse tydvak met hom bring. Die enigste betroubare bronne van informasie is in die Kaapse Argiewe te vind. Hier moet die skrywer vir 'n geruime tyd vertoef om geduldig, en dikwels vrugteloos, te soek na alle moontlike stukke wat op sy onderwerp lig kan werp. Dis g'n wonder dat, weëns die onvermydelike koste, tyd en moeite aan

so 'n ondersoek verbonde, die meeste skrywers die Hollandse tydperk stelselmatig verwaarloos en op sy skuiwe. Van McCall Theal, Suid-Afrika se grootste en waardigste geskiedskrywer, kan dit natuurlik nie gesê word nie; die Suid-Afrikaanse argiewe het vir hom maar min geheime gehad; ongelukkig het hy in sy werke min aandag gegee aan die verdediging van die Kaap tydens die Hollandse regering. Wat meer is, Theal behandel die geskiedenis in kronologiese volgorde en maak g'n afsonderlike studie van die ontwikkeling van instellinge nie. Wat gesê word oor die kommandos en die burgery geskied broksgewyse en terloops. Baie van Theal se werke het vir die navorser min waarde omdat hy versuim om noukeurig sy argiefbronne aan te stip. Alleen deur opnuut die argiefstukke te deursnuffel kan sy informasie getoets of gekontroleer word. Ander moderne geskiedskrywers, soos Professor Cory en Henri de Hérain, maak ewemin spesiale melding van die verdedigingstelsel van die Hollands-Oosindiese Kompanjie. en waar hulle soms terloops die onderwerp aanraak stel hulle die feite nie altyd heeltemal in die regte lig nie. G'n ander skrywers van naam uit die 20ste eeu, gee enige belangrike informasie omtrent die verdedigingstelsel van die Hollanders aan die Kaap nie.

Die skrywers oor Suid-Afrikaanse aangeleenthede in die 17de en 18de eeue was meesal kontemporêre reisigers, soos Kolbe, Bogaert, Sparrman, Thunberg, de Jong en Lichtenstein, wat in daardie tyd die Kaap besoek het. Wat deur hulle van die verdedigingstelsel verhaal word, is dikwels in die verbygaan aangestip en ook nie altyd vertroubaar nie. Hierby kom nog die feit dat die skrywers soms mekaar weerspreek en in sulke gevalle gaan dit moeilik om vas te stel, in hoeverre hulle gegewens in aanmerking geneem mag word.

'n Deeglike studie van die Hollandse tydperk lewer eienaardige moeilikhede op, want die bronne word hoofsaaklik in bestuurlike stukke van die Kaapse Argief aangetref. Die skrywer het hom ten doel gestel om veral oorspronklike oorkondes te raadpleeg; gevolglik was dit nodig weke agtereen in die Argiewe deur te bring om te soek na beskeide wat lig op die onderwerp sou gooi. Dit beteken dat baie tyd en koste absolute vereistes geword het om die werk voort te sit. Die taak was dubbel moeilik toe die skrywer hom metterwoon in Transvaal gevestig het en die geleentheid om die Kaap te besoek hom minder voorgedoen het. Dit behoef dan ook g'n betoog om duidelik te maak nie waarom die gegewens, vir baie jare agtereen versamel, nou eers in boekvorm saamgestel word.

Die Argiewe lewer volop stof vir die onderwerp, en so ver doenlik, is alles ten nutte gemaak.

Soos die leser sal sien het die onuitgegewe argiefstukke nog al baie lig gewerp op die kommandostelsel, onder die Hollandse bewind in daardie tyd in gebruik. Die belangrikheid van die kommandostelsel vereis dat meer dan één hoofstuk daar aan gewy moes word. Nieteenstaande al die navorsing wat gedoen is, is daar waarskynlik dokumente in die Argief, wat op die onderwerp betrekking het, en tog nooit in die hande van die Skrywer gekom is nie. Aan verbetering sal die werk dus altyd onderhewig moet wees.

Die leser sal merk dat die hele verhandeling deurspek is met aanhalings uit die oorspronklike bronne. Dis onvermydelik waar 'n skrywer met navorsingswerk van die aard te doen het. Die intrinsieke waarde van die werk gaan verloor wanneer die bronnetaal agterweë gelaat word.

Die Skrywer beskou sy arbeid ryklik beloon indien hy daarin geslaag het om deur navorsing 'n bietjie meer lig op gebeurtenisse uit die gryse verlede te werp. Hy hoop dat die lesers sy boek alleen van 'n geskiedkundige oogpunt sal beskou.

# HOOFSTUK I.

## DIE VESTINGWERKE.

Die XVIIe eeu is vir Holland 'n tydperk van ongeëwenaarde bloei en welvaart gewees, dank sy die suksesvolle stryd teen Spanje gevoer. Waar sy vroeër die wingewes was van 'n vreemde volk, het sy nou op die voorgrond getree as 'n selfstandige en welvarende land. Sedert die stigting van die Hollands-Oosindiese Kompanjie het die rykdomme van die Ooste gedurig in haar koffers gevloei. Van die Kaap word besit geneem toe Holland die toppunt van haar grootheid en mag bereik het. Vir 'n halwe eeu het die swaar belaaide koopvaardyskepe heen en weer die Kaap verby geseil, en dit verbaas ons dat die Bewindhebbers só lank gewag het om die belangrike punt in besit te neem.

Dit behoort ons egter nie te verwonder nie as in die oog gehou word, dat ons hier te doen het met 'n handelskompanjie, wat daarop uit was om groot profyte vir die aandeelhouers te verseker. Die oë was gerig op die speseryhandel en in die opsig het die Kaap g'n waarde gehad nie. Holland was nie in oorlog gedompel nie; sy was baas op see en in die handelswêreld word haar oppergesag nog nie betwis nie. Sake neem 'n ongunstige wending vir Holland toe Engeland na 1650 begin optree as 'n gedugte mededinger en vyand. Die eerste Hollands-Engelse oorlog breek uit. Die Britse parlement passeer die Seevaart-Aktes, wat hoofsaaklik ten doel het die vernietiging van Holland se handel. St. Helena word permanent deur die Engelse beset, en die Hollanders genoodsaak elders verversings vir hulle bemanning in te neem. Die gebeurtenisse het ten gevolge dat die Hollands-Oosindiese Kompanjie meer aandag moes wy aan die beskerming van die handelsweg om die Kaap. Dit was 'n tyd van onverdraagsaamheid onder die volke op godsdienstige gebied. Niks verhinder Frankryk of Spanje om van die Kaap besit te neem, en Protestants-Holland in sy handel met die Ooste die loef af te steek nie. Engeland het ook reeds sy oog geslaan op die speseryhandel en sal ongetwyfeld die Kaap beset as

Holland dit nie dadelik doen nie. As 'n verversingstasie en ook as 'n strategiese punt is die plek van uiterste belang. Op die rapport van Jansen en Proot word gehandel en in 1652 neem Holland definitief van die Kaap besit. Die Kompanjie het van begin af geweet dat die verversingstasie g'n batig saldo sou oplewer nie, maar inteendeel 'n gedurige bron van uitgawe wees. Dog, terwille van die beskerming van die Oosindiese handel, was die Kompanjie verplig om die suidpunt van Afrika in besit te neem. G'n filantropie of kolonisasie tree hier op die voorgrond nie; die Kaap moes eenvoudig dien as een van die onmisbare skakels in die handelsmonopolie van die Kompanjie. Die feit verklaar grotendeels die eienaardige posiesie, wat die Kaap ingeneem het tydens die Hollandse bewind.

Om die handel met die Ooste te beveilig was dit absoluut nodig vir Holland om die Kaap in eie behoud te verseker. Darvoor moes verdedigingwerke aangelê word, wat die volkplanting teen vreemde moonthede kon help beveilig.
Jan van Riebeeck, die eerste kommandeur, word gelas in die instruksies (1) hom deur sy Direkteure ter hand gestel, onmiddellik na sy aankoms 'n fort te bou; die vesting was bestemd om alle gevare, binnelandse so wel as buitelandse die hoof te bied. Die Bewindhebbers skyn veral 'n aanval van die kant van die Engelse, Franse, Dene en Portugese te vrees; dit was hierdie nasies wat toe op die loer gelê het om aan Hollland se handel afbreuk te doen (2).

Het Fort De Goede Hoop. (3). Sodra Van Riebeeck aan wal gestap het, het hy begin uitkyk na 'n geskikte plek om 'n vesting te bou, want sy eie veiligheid en die van die neersetting moes eers en veral in aanmerking kom. Die bevel was om die fort aan, of naby, die "Verse Rivier" op te trek, sodat die water in 'n grag daar om gelei kon word. (4).

Die Bewindhebbers het egter die mening uitgespreek dat, as dit daar te laag en dampig was, Van Riebeeck die fort

---

(1) Leibbrandt : "Precis of the Archives of the Cape of Good Hope", Riebeeck's Journal, 1651 — 3, I, p. 2.

(2) "Precis......," Letters Received, 1649 — 62, I, p. 31.

(3) Peter Kolbe: "Nauwkeurige en Uitvoerige Beschryving van de Kaap de Goede Hoop," II, p. 222; Kaart No. II, (A). Riebeeck's Journal, 1651 — 3, I, p. 8.

(4) Ibidem, 1651 — 3, I, p. 18. 'n Ander naam vir "Verse Rivier" was "Soete Rivier."

liewers langs die helling van Leeukop moes oprig. (5). Die ligging van die vesting was waarskynlik op "De Parade" tussen die teenswoordige Operahuis en die spoorwegstasie. Dit was in die vorm van 'n reëlmatige vierhoek gebou met vier bastions (6), die name waarvan was:— "Reiger," "Walvisch," "Dromedaris" en "Olifant". Dis name van skepe wat juis toe in Tafelbaai gelê het. (7). Die mure was van aarde gemaak, omtrent 130 meter lank, 3¾ hoog en 6 dik (8). Binne in die fort was daar geboue wat diens gedoen het as barakke, pak- en woonhuise. Daar was ook 'n vierkante toring met 'n platdak, van waar die verdedigers op die aanstormende vyand kon vuur. Daar was plek vir 70à 80 manskappe. Die geskut, wat die landingsplek en die omliggende land kon bestryk, was op die bastions en walle geplant; aan die agterkant was 'n kraal ingerig vir die vee van die Kompanjie; hierin word hulle snags geja tot tyd en wyl die inboorlinge vertrou kon word. (9).

Die oorlog tussen Engeland en Holland het van Riebeeck verplig om alle kragte in te span en die werk te voltooi. Dit het darem maar stadig gegaan, want die arbeiders was weinig en dikwels nog siek boonop. Na agtien maande hard swoegens en baie oponthoud was die fort eindelik gereed.

Van Riebeeck het 'n hoë dunk van sy fort gehad. Dit skyn ons egter of 'n groot fout begaan was deur die vesting aan die "Verse Rivier" te bou. Die fort kon tog nie 'n landing voorkom nie, want Tafelbaai was te groot vir één vesting om met sukses 'n vyand teë te hou. Die fort

---

(5) Riebeeck's J., 1651 — 3, I, p. 7.

(6) B*astions* is uitspringende gedeeltes van vestingwalle in die vorm van 'n onreëlmatige vyfhoek.

(7) Riebeeck's J., 1651 — 3, p. 22.

(8) G. McCall Theal: "History and Ethnography of South Africa," before 1795, II, pp. 15, 16; Dr. E. C. Godeé—Molsbergen: "Jan van Riebeeck, de Stichter van Hollands. Zuid-Afrika." p. 90.

(9) Riebeeck's J., 1651 — 3, I, p. 11. Vir verder beskrywing van die Fort kyk: "Precis...," Letters Despatched, 1652 — 62, I, pp. 81 — 3, 213, 268, 330; van Riebeecks J., I, 1651 — 3; Letters Received, 1649 — 62, I, p. 31. A. Bogaerts: "Historische Reizen door d' Oostersche Deelen van Asia," I, p. 99. Vir 'n plan van die Fort de Goede Hoop, kyk: Kaart No. II, (Godeé-Molsbergen, Op. Cit., pp. 90, 122, 142.

is op die plek gehou geword, omdat dit naby die landingsplek geleë was, en die water in die grag kon gelei word. Van Leeuberg af kon 'n vyand gemaklik die fort platskiet. Miskien het Van Riebeeck gedink dat die afstand tussen Leeuberg en die vesting te groot was vir 'n kanon van die tyd om enige skade te kan doen. Hierin was hy nie ver verkeerd nie. Nieteenstaande die vertroue deur die Bewindhebbers, so wel as Van Riebeeck, in die fort gestel, was dit tog maar van 'n baie swak gehalte. Dit was van aarde gemaak en daarom nie bestand teen wind en weer en allermins nie teen swaar geskut nie.

Die Bewindhebbers was nou oortuig dat die besit van die Kaap vir hulle 'n kwessie van lewesbelang was. Die "Fort de Goede Hoop" kon nie verhoed dat 'n vreemde moontheid die Kaap verower, en dus Holland se handel benadeel nie. Sedert 1652 word die Kaap druk deur vreemdelinge besoek. Die handel met die inboorlinge en vreemde skepe het aanmerklik toegeneem. Die pakhuise in die "Oude Fort" was te klein geword om al die koopware te bevat, en weens gebrek aan ruimte kon hulle ook nie vergroot word nie;

> "en daaren boven wegens de goede situatie en 't groot belang van de plaats, de bezetting moest worden versterkt, ten einde dezelve met de inwoners instaat zoude zijn, om een vijand 't hoofd te bieden zoo maakte men ten eersten eenen overslag, op wat wijs men eene gantsch nieuwe, groter en ruimer vesting bouwen zoude konnen, waaruit men ook de zee beschieten en de haven berrijke konde." (10).

Die Bewindhebbers sou miskien nog geaarsel het om groot onkoste te maak, wat die bou van 'n nuwe vesting noodwendig met hom sou sleep, was dit nie dat in September 1664 tyding van 'n dreiende oorlog met Engeland ontvang geword het. In die oorlog wat volg word die besittings van die Wesindiese Kompanjie in Noord-Amerika en die handelstasies aan die kus van Wes-Afrika aangeval en verower. Die Kaap was, weens sy swak verdedigingwerke, aan dieselfde gevaar blootgestel. Die kanonne kon die skepe by die ankerplek nie bereik nie en die walle van die "Oude Fort" was reeds gedeeltelik ingestort. Dit was absoluut nodig om die Kaap sonder versuim in weerbare staat te plaas.

---

(10) Kolbe, Op. Cit., II, p. 223.

Kasteel De Goede Hoop. (11) Die plan (12) deur die Direkteure gekies vir die Kasteel, was 'n reëlmatige vyfhoek bastionfort (13), gebou volgens die Vauban model (14). Die plek uitgesoek vir die vesting was ongeveer 250 meters oos van die Fort van Van Riebeeck. Die 8ste Augustus, 1665, land die kommissaris Isbrand Goske en met advies van die Politieke raad word die bouterrein deur hom aangewys. Grond gelykmaak en uitgrawe van die fondamente duur vyf maande. Op die 2de. Januarie, 1666, word die eerste steen van die Kasteel gelê deur die kommandeur, Zacharias Wagenaar, die twede deur Ds. Johan van Arckel, die derde deur die Sekunde Abraham Gabbema en die vierde deur die Fiskaal Hendrik Lacus (15). Die name van die bastions van die Kasteel was "Buuren," "Leerdam," "Oranje," "Nassau" en "Katzenelleboog." Oranje en Leerdam was hoër dan die ander drie. Dit stel hulle in staat om oor die orige bastions te vuur in die rigting van die see. Meer dan honderd metale- en ysterveldstukke vorm die bewapening van die vyf punte. Aan die seekant was die Kasteel nie beskerm deur reduite of

---

(11) vv. "A Geographical and Topographical Description of the Cape of Good Hope," I, by O. F. Mentzel, pp. 100—107; "The Cape in Mid — Eighteenth Century," by O. F. Mentzel, p. 148. "Precis......," Journal, 1662 — 70, pp. 150, 169 — 70; Journal, 1671 — 4, 1676; pp. 206, 281; Theal, Op. Cit., II pp. 141, 239 — 240, 244 — 5; Kolbe Op. Cit., pp. 223 — 4; C. de Jong: "Reise naar de Kaap de Goede Hoop, Ierland en Noorwegen," II, pp. 110 — 8; Karl Thunberg: "Travels in Europa, Africa and Asia — performed between the years 1770 and 1779," I, p. 106. (12) Kaart (K.A.) No. M. 60. Kaart No. II (B).

(13) Die *Bastion* forte was in swang in Europa gedurende die tydperk (1550 — 1870). Die tiepe van fort stel die verdedigers in staat om 'n kruisvuur in alle rigtings tot op 500 meters afstand doeltreffend te maak. Met die Frans — Duitse Oorlog in 1870 kry die soort forte die nekslag. (Notes on Fortifications," deur R. B. Ward, p. 8).

(14) *Vauban* (1633 — 1707) was 'n beroemde Franse veldmaarskalk en vestingboukundige in die tyd van Lodewyk XIV. By die Vrede van Nymegen in 1678 word 'n aantal forte aan Frankryk toegeken. Die taak om hulle te herbou en te verbeter is toe aan Vauban opgedra. Sy roem het hy veral verwerf met sy uitstekende metode van aanval op versterkte plekke. Hy was ook die eerste om gewere van bajonette te voorsien.

(15) Riebeeck's J., 1662 — 1670, p. 150.

rawelyne nie. Dit was miskien nie nodig nie, omdat die Baai aan die kus vol rotse is, wat net uitsteek of onder die oppervlakte aangetref word. In die omtrek van die Kasteel was daar net 800 tree, waar 'n landing met klein bootjies onderneem kon word. Die baie rotse maak dit onmoontlik vir skepe om die Kasteel te nader met die doel om dit te bombardeer. Die mure was van 'n goeie hoogte en van sandsteen gebou. Die geskut was geplaas op so 'n wyse dat dit sowel die omliggende land as die see kon bestryk. Binne die mure was die pakhuise, kasernes, goewerneur se woning, die raadsaal en ander geboue.

Die oprig van die Kasteel was 'n baie langsame proses gewees. Ag lange jare se arbeid was daaraan bestee alvorens dit so ver gevorder was dat die garnisoen kon intrek neem. Isbrand Goske het hom verdienstelik gemaak deur die werk aan die Kasteel met alle krag voort te sit. Deur hom word die "Fort de Goede Hoop" in 1674 afgebreek na dat dit vir 22 jare goeie dienste verrig het.

Waar dit betref die maak van vestingwerke aan die Kaap, het Europese toestande gedurig 'n aanmerklike invloed uitgeoefen. So lank as daar vrede in Europa heers, word die bou van fortifikasies op die lange baan geskuiwe; wanneer, aan die ander kant, oorlog uitbreek probeer die Bewindhebbers die verlore tyd goed te maak. In 1667 kom die tyding van De Ruyter se segetog na die Theems. Almal dink dat dit nou vergoed gedaan was met Engeland en seeheerskappy. Onmiddellik word die werk aan die Kasteel gestaak en die soldate na Batavia gestuur (16). In 1672 breek weer oorlog uit. Daar bestaan vrees dat 'n Franse eskader 'n aanval op die Kaap sou maak; daarom word die werk andermaal hervat. Die vesting word nog nie as sterk genoeg beskou nie. Op aandrang van goewerneur Bax word in 1677 'n begin gemaak met die uitgrawe van 'n grag rondom die vesting. Hierin, ter beter verdediging, kon die water in tyd van gevaar gelei word. In 1678 word vrede gemaak met Frankryk en aan die Kaap gevier met algehele stopset van verdedigingsmaatreëls.

Gedurende die regering van die Van der Stels is 'n paar nuttige verbeterings aan die Kasteel aangebring. Op bevel van Kommissaris van Rheede tot Drakenstein word 'n dwarsmuur gebou, en op bevel van Kommissaris de

(16) Theal, op, cit., II, p. 166.

Wilde in 1703 'n *ravelyn* voor die poort opgewerp. Die ravelyn was voorsien van 'n paar kanonne bedoel om die troepe te beskerm as hul uit die retranchement na die Kasteel retireer. Selfs na al die veranderings en verbeterings van tyd tot tyd tot stand gebring, was nooit 'n werk met so baie afbrekende kritiek bejeën geword as die "Kasteel de Goede Hoop" nie.

Kolbe twyfel daar sterk aan of die nuwe vesting stewiger gebou en beter geleë is dan Van Riebeeck se Ou Fort, wat daarvoor moes plek maak. Die gebou is haastig opgetrek en Kolbe spreek die mening uit:

> "dat men zich billijk verwonderen moet, aangezien dat men bij 't afschieten van des stukken kanons dikwijls beducht is, dat er een brok van een zeker bolwerk om ver vallen, en 't daveren niet uithouden zal, doordien de klippen en stenen zoo slecht in malkanderen gevoegt is, dat men wijl er weinig kalk en leem op aarde toe gebruikt is, op vele plaatzen een stok zoo diep daar tusschen in kan steken, als hy lang is" (17).

Sir John Barrow maak melding van die feit dat, hoewel die Kasteel die vlek en die ankerplek beheers, dit op sy beurt beheers word deur die helling van Duiwelskop (18). Die swak punt is later deur generaal Craig ingesien, en om dit te verhelp het hy batterye en blokhuise laat oprig tot aan die steilte van gemelde berg.

Louis van Assenburg, in 'n brief aan die Here XVII, beveel aan dat die landmiliesie op goeie voet moet gehou word, want as die vyand geland het, sal die taak op hulle skouers moet rus om die voorrade af te sny en dan 'n aanval te maak. Dit sou beter

> "......moet geoordeelt worden voor de behoudenisse van dese plaatse in sulk een geval als alle de groote kosten, die een houwbaare fortificatie van dit Casteel soude na sig sleepen" (19).

P. G. Noodt rapporteer in 1722 dat hy kans sien om die Kasteel binne 24 uur te verower (20).

---

(17) Kolbe, Op. Cit., II, pp. 223—4.

(18) Sir John Barrow: "Travels into the Interior of Southern Africa," II, pp. 224 et seq.

(19) "Rapporten der Commissarissen," (K. A.), 1657—1764). (Van Imhoff se rapport, 1743).

(20) Bylagen, 1722 (K. A.), p. 539.

Selfs die kommissarisse, wat van tyd tot tyd rapport oor die Kaap moes uitbring, het nie altyd 'n gunstige opienie oor die Kasteel daarop na gehou nie. So beweer Kommissaris van Goens (Jr.) in sy memorie aan Simon van der Stel dat hy liewers nie van die Kasteel sal melding maak nie, daar die fout nou eenmaal begaan is en onherstelbaar lyk (21).

Ook die rapport van Kolonel P. H. Gilquin en L. M. Thibault was nie al te vleiend vir die hoofvesting van die Goewerment nie. Die aardewerk, sê hulle, is swak en aan gedurige reparasies onderhewig. Die vergane palissades moet voordurend deur nuwes vervang, en die watergragte uitgediep word. By konstruksie het die Kasteel aan sy doel beantwoord "......doch zoude thans niet lang teegens eenen magtigen "Wel gedisciplineerde Europeeschen vyand konnen resisteeren: zoo weegens deszelfs ouderwetsche en nadeelige constructie, als omdat het te klein en door den voet des Duyvelsbergs gedomineerd is (22).

Dit blyk dus heel duidelik dat die Kasteel die Goede Hoop as 'n bolwerk teen vreemde moonthede nie juis hoog aangeskrywe gestaan het nie. Die enorme uitgawe aan die vesting ten koste gelê sou wellig beter bestee gewees het as op strategiese punte, in Baai Vals en elders, eenvoudige batterye en forte opgerig geword is. Die Kasteel en ook Van Riebeeck se Fort het heeltemal te laag gelê om van enige militêre waarde te wees. Duiwelskop en Leeuberg het die ligging van die vestings beheers deur hulle hoër en meer strategiese terrein. Die redes vir die

---

(21) Wilmot and Chase: "History of the Cape of Good Hope," pp. 82 — 3.

(22) Resolutien 1792 (K. A.) — Rapport van Kolonel P. H. Gilquin en L. M. Thibault.

NOTA: — Selfs 'n kanonnier het dit gewaag om sy mening oor die Kasteel lug te gee. Hy sê dat, as die Franse inbesit kom van die helling van Duiwelskop, hulle instaat sou wees die garnisoen uit die vesting te skiet. Toe die goewerneur dit verneem laat hy die kononnier vang en voor die Raad bring. Hy word gelas twee van die beste kanonne te neem en op gemelde hoogte te plaas. Van hier moes hy probeer 'n koeël in die Kasteel werp; geluk dit hom dan sou hy van alle straf vry wees. Die proef word geneem maar die Kasteel bly onbeskadig. Hy word toe verplig hom self tot 'n sot te verklaar en boonop beboet om die koste van die verwydering van die kanonne te dek. (Theal, Op. Cit. II, pp. 193 — 4).

oprigting van die Kasteel op die plek, waar ons dit vandag aantref, vind ons in die volgende feite: Die water hier kon gemaklik in die grag om die vesting gelei word; die ankerplek kon beter van hier beheers word dan van uit enige ander punt; die geskut van Duiwelskop of Leeuberg sou vyandige skepe nie kan verhinder om ongehinderd die ankerplek te bereik nie. In elk geval, die bou van die Kasteel met enorme onkoste, toe de Kompanjie reeds ten val begin te neïg, ïs aan ernstige kritiek onderhewig. Die beste bewys dat selfs die Bewindhebbers nie te hoë waarde aan die vesting geheg het nie, is die oprigting van tyd tot tyd van 'n reeks kleiner forte en batterye aan die kus van Tafelbaai. Dis duidelik dat die Kaap verlore sou wees indien die Kasteel van die landsy aangeval word.

Chavonnes of Groote Battery (23). Die hoeksteen van die battery is gelê op 20 Februarie 1715, maar dit het toe die naam "Mauritius" gedra. Dis gebou naby die kus aan die voet van "Leeuwenbil" waar die "Breekwater" tans in die see skiet. Dit was so geleë dat aan skepe wat die baai binneseil groot hindernis en selfs skade kon berokken word. Verder kon dit geankerde skepe met die regterflank enfileer. Die Battery was uiters geskik om skepe te beskiet wat die Baai binneseil. Dit was op rotse en die 16 kanonne, waarmee dit bewapen was, kon laag op die water skiet en daarom haas onmoontlik die doelwit mis. Gate deur die koeëls veroorsaak sou baie gevaarlik wees, want hulle is natuurlik naby die waterlyn van die skip. Troepe, wat aan die landsy aanval, sou hier min teenstand ontmoet, daar die meeste kanonne slegs na die seekant in die werk gestel kon word (24). Die battery was in 1726 voltooi gewees, maar in die tyd van Van de Graaff is dit vernuut en met twee vleuels voorsien. Kort voor die vertrek van gemelde goewerneur is alle arbeid daaraan gestaak geword. In die rapport van Gilquin en Thibault word dit beskrywe as 'n "aanzienlyk en welgeplaatste werk," wat die moeite werd is om heeltemal te voltooi (25). Die battery bly een van die verdedigingswer-

---

(23) Kaart, No. I. (T). Theal, op. Cit., II, p. 441; Resolutien (K.A.) 16 Nov. 1779; Mentzel, Op. Cit., pp. 148—149; Mentzel (Description of...), p. 106.

(24) Capt. R. Percival: "An Account of the Cape of Good Hope." p. 105.

(25) Resolutien 1792—Rapport van Kol. Gilquin en Thibault (K.A.).

ke van die Kaap tot 1860 toe dit afgebreek is om plek te maak vir hawe doeleindes (26).

Gedurende die tydperk 1726 — 40 heers daar betreklike vrede in Europa. Daar was g'n vrees vir 'n aanval op die Kaap nie en gevolglik word weinig tyd en geld aan die bou van fortifikasies bestee. Toe egter in 1740 andermaal die oorlogswolke oor Europa saampak, is opnuut 'n begin gemaak met die versterking van verdedigingswerke. Om die Kaap teen aanvalle van vreemde moonthede te beveilig was net die Kasteel, Chavonnes Battery en 'n paar klein skansies langs die kus aanwesig. Die sanderige kus van Tafelbaai lewer orals geskikte landingsplekke op; daar was dus groot behoefte aan meer uitgebreide verdedigingsmaatreëls.

De Zeelinie. (27). Om die kus beter teen 'n vyandige aanval te verseker word in 1741 besluit 'n lienie langs die strand op te werp —

> "daer het zand yndigt en den vasten grond begind, met een behoorlyke borstweering voorsien, te doen opwerpen van het schansjes geleegen na de strant der Soute Rivier tot by den waterloop agter het Casteel ten eynde de militie en burgery die aan het voorm; strant soude moeten ageeren daar agter te kunnen bergen en bevryd te stellen voor het geschut; als zynde dat de enigste plaats alwaer een vyand met de minste incommoditeit soude kunnen landen en van agter welke retranchement, voornamentlyk waanneer het selve insge-

(26) Theal: "The Story of South Africa told in 800 Pictures." p. 56.

(27) *Die Seelienie* behoor tot die onafgebroke veldfortifikasielienies.

In vroeër tye is hulle baie gebruik, maar op die huidige dag word hulle selde aangetref. Die werke verg veel arbeid om in goeie staat van verdediging te bring; verder, weëns sy uitgestrektheid met vooruitspringende punte, het 'n lienie van die aard baie manskappe nodig om by 'n vyandelike aanval van nut te wees. Wanneer op één plek deurgebreek, kan so'n lienie nie langer verdedig word nie, en moet dan as verlore beskou word. Die onafgebroke lienies is veral nuttig tussen twee heuwels, by 'n nou pad tussen moerasse, of op 'n landengte; d.w.s. orals, waar 'n flankeerbeweging onmoontlik is, kan die lienies goeie diens doen. (Major Knollys: "Field Fortifications." p. 46.) "Rapporten der Commissarissen" (K.A.)—(1657—1764). Theal, Op. Cit., III, pp. 10—11.

lyx met geschut wierde geplant, een kragtige teegenweer soude kunnen geschieden" (28).

Die Lienie is eers drie jaar later gebou om "Fort de Knokke" met die Kasteel te verbind. Dit word ververdedig deur die batterye "Tulbagh" (K), "Charlotte" (L), "Helena' (M) en "Elizabeth" (N). (29).

Agter die Lienie was daar 'n paar kruitmagasyne en ook 'n lang ry platdak geboue. Tydens die vierde Engelse Oorlog word die Seelienie aanmerklik verbeter. As 'n verbinding tussen die Kasteel en Fort de Knokke was dit geskik om met sy vier batterye vyandige skepe afbreuk te doen.

Gilquin en Thibault rapporteer in 1792 dat die werk in goeie orde onderhou is. (30). Dit bestaan geheel uit aarde en messelwerk, wat soms baie reparasies nodig maak. As skepe na genoeg aan die strand kom, sou die batterye hulle skade kon aandoen. Daar die ankerplek egter ver van die kus was, kon die kanonne die skepe nie met hulle koeëls bereik nie. Op die Lienie is dus nie so baie geskut geplant as op ander batterye nie. Die grootste diens wat die Lienie kon doen was om die versterkings vir die garnisoen, hetsy burgers of ander troepe, teen vyandelike geskut te beskerm. Die troepe hier in gereedheid gehou kon dan na goedvinde gebruik word waar hulle die meeste nodig mog wees. Verder moes die Lienie dien om die verbinding tussen Fort de Knokke en die Kasteel te bewerkstellig; hierin lê dan ook die grootste verdienste van die Seelienie. Die soort lienies was ongetwyfeld goedkoper dan die vestings, wat met groot koste opgerig is; maar, aan die ander kant, het hulle baie manskappe van node gehad om behoorlik te kon verdedig word, en wanneer op één punt verbreek. was hulle absoluut nutteloos.

Fort de Knokke (31). Die hoeksteen van Fort de Knokke is gelê op 24 Oktober, 1743. Dié fort vorm die uiter-

---

(28) Resolutien (K.A.), 21 Maart, 1741: Sien verder: Rapport van Van Imhoff, 2. 69 — 70.

(29) Kaart No. 1. K.L.M.N.

NOTA:—Theal praat van "Swellengrebel" as tussen die Kasteel en die Soute Rivier geleë. Theal, Op. Cit., III, p. 11. Hy bedoel seker "Charlotte," want Swellengrebel is die ou naam van "Battery Amsterdam."

(30). Resolutien 1792. (K.A.).

(31). Kaart No. I. (I). Theal, Op. Cit., P. II.; Barrow, Op. Cit., II, p. 226.

ste punt van die Seelienie en dien om gemelde Lienie af te sny of te bepaal. Fort de Knokke is gebou op die "Ster Model" (Kaart No. II. C.), is voorsien van vier punte en omring van 'n grag. Dis byna geheel van aarde en messelwerk gemaak en is gedurig aan reparasies onderhewig. Gilquin en Thibault het nie 'n gunstige rapport oor Fort de Knokke uitgebring nie. Hulle beskou die werk as van 'n baie geringe waarde. "Dit werk kan eerder gezegd worden tot de

> "veldschansen en dus tot de passagere, dan wel tot de permanente Fortificatien te behooren en moet van weegens zyne defectueuse constructie als een zwakke post geconsidereert werden" (32).

Ook Sluysken het die fort beskou as van 'n gebrekkige gehalte, sowel weens sy vorm (ster) as weens sy stomp hoeke. Fort de Knokke was na sy mening nutteloos vir verdediging, daar die vyand tot aan die rand van die grag kon kom sonder dat hy 'n kanonskot behoef te vrees.

> "vermits zyn uitspringende hoeken met schilde huisjes bezet zijn en zyn schietgaten rechtstreeks en zonder enige schuinste gestoken zyn" (33).

Fort de Knokke is nog te sien naby die treinspoor tussen Woodstock en Kaapstad.

Die Imhoff Battery, ook genoem "Couvre face Imhoff" (34). Die hoeksteen is gelê op 23 Nov. 1744. Die battery moes help om die gesig van die Kasteel van die seekant te dek en te beskerm; tegelykertyd vorm dit 'n aanknopingspunt vir die Seelienie. Die Couvre face se werk is verder om die hele voorkant van die Seelienie te kommandeer, en alle aanvalle van die rigting met geskut af te slaan. Met die linker face word die ankerplek bestryk en daarom was die swaarste kanonne daar geplaas. Kanonne word hier geplaas in Julie 1745. Die battery word in 1896 weggeruim om plek te maak vir spoorwegaanbou.

Veel was reeds gedoen om die Kaap teen vreemde moonthede te beskerm, en tog was daar nog baie strategiese punte wat versterk kon word. Net 'n oorlog was

---

(32). Resolutien 1792.—Rapport van Gilquin en Thibault. (K. A.).

(33). "Brieven en Papieren van A. Sluysken aan de Gecommitteerden," I. (K.A.).

(34). Theal, Op. Cit., III, p. II.

nodig om andermaal as spoorslag te dien tot die bou van vestingwerke. Die tydstip breek aan toe Holland gedurende die Amerikaanse Vryheidsoorlog sy lot met die Engelse Kolonies en Frankryk inwerp en aan Engeland die oorlog verklaar. Franse troepe en ingenieurs word deur die Franse vloot onder admiraal de Suffren na die Kaap verskeep ten einde die belangrike plek in die besit van Holland te verseker. Die Engelse ekspediesie, wat uitgestuur was om die Kaap te verower, moes van sy plan afsien daar die teenwoordigheid van die Franse troepe en vloot dit onmoontlik gemaak het.

De Fransche Linie of Retranchement. (35). Toe Admiraal de Suffren in 1782 hier arriveer laat hy dadelik die manskappe van sy vloot, onder bevel van Kolonel de Conway, 'n "retranchement" opwerp tussen Fort de Knokke en Duiwelskop. Die "Nieuwe Retranchement," soos dit ook soms genoem word, is later voltooi met behulp van die Hollandse garnisoen aan die Kaap. Die Franse Lienie van sooïe en aarde het gestrek tot by "Zonnebloem," die naam van die heer Munnik se plaas (36). Die Lienie moes dien om Kaapstad teen 'n vyand, wat van die kant van Simonsbaai oor Muizenberg en Wynberg opruk, te verdedig. Dis buite reparasie gelaat weens die groot koste van onderhoud en sy geringe belang (37). Die Lienie, wat inderhaas opgewerp is, loop nie hoog genoeg langs die helling van Duiwelskop op nie, en kon dus maklik geflankeer word. Generaal Craig, die aanvoerder van die Britse troepe in 1795, was goed bekend met die toestand van die Kaapse verdedigingswerke en het die plan gehad so'n flankeerbeweging te maak indien die Hollandse troepe hier sou posiesie inneem. Generaal Craig het tydens sy bewind aan die Kaap die swak punt in die Franse Linie herstel deur die bou van 'n paar forte tot aan die steilte van die Berg (38). Volgens die opienie van deskundiges kon die Lienie met verlies van 'n paar man maklik geforseer word, omdat 'n kruisvuur van die

(35). Kaart No. I. Z.Z.Z. Theal, Op. Cit., III, pp. 164, 173, 190; Wilmot and Chase, Op. Cit., p. 185;

*Nota* 1: *De Conway* was 'n Ier in diens van die Franse.

(36). Kaart No. I. Z...15.

(37). Resolutien 1792—Rapport van Gilquin en Thibault.

(38). John Barrow, Op. Cit., II, pp. 224—37.

*Nota* 2: Die ruïene van Craig se batterye is nog te sien aan die helling van Duiwelskop.

Kasteel slegs tot op 3000 jaarts afstand doeltreffend kon wees; die hele Lienie was dus nie binne bereik van die kanonne nie.

PROJECT RETRANCHEMENT. (39). Die lienie, tussen die Kasteel en Duiwelskop, was ontwerp deur 'n brigade Franse ingenieurs wat op hulle weg na die Ooste aan die Kaap vertoef het. In 1789 was daar nog net die twee bastions "Coehoorn" en "Gordon," gereed. "Coehoorn" (40) is deur goewerneur Van der Graaff aangelê; dit bestryk die vlakte tussen die Kasteel en die Franse Lienie, en sodoende kan dit die nadering van 'n vyand van die oostekant baie bemoeilik. Op bevel van Van der Graaff, kort voor sy vertrek, is die werk gestaak. Battery "Gordon" (41) lê 'n bietjie hoër op dan "Coehoorn." Dis in die haas gemaak gedurende die oorlog van 1781—4 en sedert die tyd is dit buite onderhoud gelaat. Deur dié Lienie is die Kasteel enigsins "respectabeler" gemaak. In die bastions was nie groot vertroue te stel nie, daar goeie infanterie, wat met die posiesie bekend is, bokant die regterflank kon deurbreek om dan die Kasteel met kanonvuur tot oorgawe te dwing. Die "retranchement" is nooit heeltemal voltooi geword nie.

Die verskillende Lienies was nodig geag omdat, soos reeds vermeld, die Kasteel baie laag gelê het, en omdat die vyand buite bereik van die Kasteel se kanonne kon opruk van die oostekant en Kaapstad verower. Die Lienies het nie hoog genoeg gestrek langs die helling van Duiwelskop en kon derhalwe nie van groot militêre waarde beskou word nie.

"INTERMEDIARE" BATTERY (42) en die "NIEUWE BAT-

---

(39). Kaart No. I. 13. 13. 13.

"Memorie aan Zyne Hoogheid van de Militaire Commissie, 25 Sept. 1789 — en Brieven en Rapporten van de Militaire Commissie 1790." (K.A.).

(40). "*Coehoorn*" Is genoem na 'n Hollandse soldaat en ingenieur met die naam (1641 — 1704). Coehoorn is die oprigter van baie Hollandse forte in sy tyd. Hy is die uitvinder van klein mortiere, "Coehoorns" genoem.

Resolutien 1792. Rapport van Gilquin en Thibault. (K.A.).

(41). "*Gordon*" is genoem na Kolonel Gordon, die hoof van die Artillerie aan die Kaap.

Resolutien 1792 — Op. Cit. (K.A.).

(42). Kaart, No. I, (H); Resolutien 1792— Op. Cit. (K.A.).

TERY" (43). Tafelbaai is uitgestrek. Die Kasteel, Chavonnes Battery en Fort de Knokke was nie voldoende om 'n vyandelike landing te voorkom nie. 'n Swak punt in die verdediging van Tafelbaai se kus was ongetwyfeld die feit dat ten ooste van Fort de Knokke g'n batterye opgerig was nie. Om hierin voorsiening te maak word nog twee batterye opgestel tussen Fort de Knokke en Soute Rivier, t.w. "Intermediare Battery" en "Nieuwe Battery." Die twee Batterye, van aarde gemaak, behoor tot die tydelike fortifikasies en is in 1782 haastig opgewerp. Die doel was om die strande in die omtrek van Souterivier met kanonne te bestryk en 'n vyandelike landing te voorkom. Die batterye is deur Van der Graaff beskou as te ver van Kaapstad geleë om behoorlik verdedig te kan word. Die batterye is ook deur hom buite reparasies gelaat en die geskut op ander plekke opgestel. In die omtrek, waar vroeër die vestingwerke gestaan het, is later die teenwoordige "Craig Battery" gebou.

BATTERY AMSTERDAM. (44). Voordat die groot verbeterings aangebring is het die battery die naam gedra van "Swellengrebel" en "'s Heeren Hendriks Kinderen" (45). Aan die westekant van die Kasteel was Chavonnes Battery te swak om 'n vyand baie afbreuk de kan doen of hom in die see te beskiet. Derhalwe word dit noodsaaklik geag hier vestingwerke in die lewe te roep. Van die forte in hierdie omtrek was Amsterdam Battery die vernaamste. Die plan is deur die luitenant-kolonel van die Genie, P. H. Gilquin, opgetrek; tussen die jare 1784 en 1786 is die battery voltooi geword. Van der Graaff vind die plan gebrekkig; daar dit amper gereed was, moes hy dit voltooi. "Amsterdam" is stewig gebou van aarde en messelwerk. Dit kon 200 soldate bevat en binne die mure was ook magasyne en kasernes. Aan die land se kant was dit veral goed verdedig. Die vesting is geleë net agter die goeie ankerplek, die huidige Kaapse dokke. Die doel was om skepe wat hier kom anker te beskiet. Verder moes dit dien om die kleiner forte en batterye links en regs deur sy geskut te beskerm teen naderende vaartuie.

---

(43). Kaart, No. I, (G); Loc. Cit.

(44). Kaart No. I. (S). Attestatien, 1779 (K.A.). Theal, Op. Cit., III, p. 173; Theal: Story of South Africa, told in 800 Pictures, p. 59; Wilmot and Chase, Op. Cit., p. 185; De Jong, Op. Cit.,, p. 210.

(43). Kaart, No. I, (G); ibid.

Gilquin en Thibault rapporteer in 1792 dat die onderhoud van gemelde vesting nie kosbaar is nie, en dat vereers dit net die aarde en sooiwerk is, wat enige reparasie van node het. Battery Amsterdam is weggeruim sedert die stigting van die Unie van Suid-Afrika om plek te maak vir hawe en spoorwegdoeleindes.

BATTERYE AAN DIE ROGGEBAAI. Daar is hier twee batterye, die "Laage Battery" (Q) en die "Hooge Battery" (R). Hulle is deur die Franse opgewerp en deur Van de Graaff voltooi. Die doel met die batterye was eweëens om die ander plek te bestryk en die nadering van vyandige skepe te belet. Deur middel van hulle regterflank kon die batterye 'n kruisvuur met die linkerflank van Battery Imhoff verkry. Sodoende kon die sentrum van die strand tussen die Kasteel en Roggebaai beveilig word. Die batterye aan die Roggebaai is gemaak van aarde en messelwerk (47).

DIE MOUILLE BATTERY. (48). Die battery behoor ook tot die "passagere" of tydelike batterye en is gemaak hier in 1783. Dit bestaan heeltemal uit aardewerk. 'n Battery is hier nodig geag geword omdat dit dikwels gebeur dat skepe, op weg na die ankerplek, hier met stiltes in die see te kampe kry, waardeur hulle in weerlose toestand kom te verkeer. Sulke skepe sou dan indien vyandig, blootgestel lê aan die kanonvuur van die Mouille Battery.

HEINE BATTERY. (49). Die battery is opgerig in 1779 aan die Drie-Anker-Baai. Drie ankers is ook in die inham gevestig om 'n vyandelike landing te voorkom. Die battery was van geringe waarde en 'n paar vyandelike skote sou die garnisoen hier kan uitdrywe. Dit blyk of aan die Baai vroeër 'n battery was met die naam "Kleyne Battery" (50).

FRANSCHE RETRANCHEMENT AAN DE KERKHOVEN. (51). Die "retranchement' 'is opgerig deur die Franse troepe in 1782. Tussen die Klipkuilen en die Kerkhoven is dit

---

(46). Kaart No. I. O.R. Theal, Op. Cit., III, p. 173.

(47). Resolutien 1792—Op. Cit. (K.A.).

(48). Kaart No. I, U; Resolutien 1792—Op. Cit. (K.A.).

(49). Kaart No. I., V; Barrow, Op. Cit., II, pp. 227, 234.

(50). Resolutien, I Des. 1742; 5 Maart 1742 (K.A.). Thunberg: "Travels in Europe,, Africa and Asia, performed between the years 1770 and 1779." I, p. 121.

(51). Kaart, No. I,, Y. Res. 1792, Op. Cit. (K.A.).

haastig opgewerp. Sedert die tyd is dit buite onderhoud gelaat en as gevolg heeltemal vervalle. Die Franse is ook verantwoordelik vir die daarstel van 'n paar ander batterye (Kaart No. I, 14, 14.)

Hoewel die Tafelbaai ongetwyfeld goed verdedig was deur die verskillende forte, batterye, lienies en skanse, het dit alles niks gebaat nie, as die vyand ongehinderd aan die orige baaie langs die Skiereiland kon land om dan die vestingwerke in die rug aan te val en te oorrompel. Na verloop van tyd het die Bewindhebbers ingesien dat dit noodsaaklik is om die Kaapse Skiereiland ook op ander plekke teen aanvalle te verseker. Die strand was oor die algemeen ongeskik en gevaarlik vir die landing van troepe. Dit was veral die geval aan die weskus van die Skiereiland waar die see in die reël stormagtig is. Tog moes die Bewindhebbers vir alle gebeurlikhede gereed wees en die moontlike landingsplekke op die een of ander wyse versterk.

Baai van Kamps. (52). In 1782 het die Franse hier 'n "retranchement" opgewerp vir verdediging van die Baai. Sluysken het 'n klein battery opgerig waardeur die Baai, sowel as die paaie wat na Kaapstad lei, bestryk kon word. Op die uiterste hoeke van Baai van Van Kamps het Sluysken 'n paar stukke geskut laat opstel. Die Bewindhebbers het nie baie koste aan die verdediging van die plek bestee nie, want hoë en aanhoudende branders maak 'n landing in die geweste haas onmoontlik. Die militêre pos in die Kloof moes dien as 'n steun en hulp vir die geskut aan die Baai van Van Kamps. As dit nie so moeilik vir 'n vyand was om hier te land nie, sou die stad van uit die Baai op sy swakste punt bedreig geword het; wanneer in besit van Leeuberg, kon die vyandige geskut byna al die vestingwerke aan die Tafelbaai bestryk en tot swye bring.

Battery in de Cloof. (53). Die doel van die Battery was om die pad wat na Kaapstad lei te beveilig. Daar was maar min kans vir 'n vyandige aanval van die kant van Baai van Van Kamps en Hout Baai; daarom was vir 'n lang tyd g'n verdedigingswerk in die "Cloof" tus-

(52). Kaart, No. I, X; Sluysken: "Brieven en Papieren ens." I, (K.A.). Barrow: Op. Cit., II, p. 227.

(53). Kaart, No. I. W. Sluysken: "Brieven en Papieren ens." I, (K.A.). Resolutien 1792 — Op. Cit. (K.A.).

sen Leeukop en Tafelberg opgewerp nie. Op die plek was net 'n militêre pos en 'n waghuisie. In 1782 word ook twee batterye, die een bo die ander, opgestel. Toe Sluysken hier aankom vind hy die batterye in 'n ellendige toestand, want sedert 1782 is hulle sonder onderhoud gelaat. Sluysken sê dat dit so nie kan bly nie, maar die kloof moet beskut word op bevredigende wyse, vas en duursaam. "Ik dring er ten zeerste op aan dat aldaar de zwakke zijde van de plaats is" (54). Die "Militaire Commissie" het ook aanbeveel om twee reduite in die Kloof op te rig.

Generaal Craig was dieselfde mening as Sluysken toegedaan en beskou dit ook as 'n hoë noodsaaklikheid dat hier sowel as op Leeuberg beter vestingwerke moet aangelê word (55). Craig beveel selfs aan om 'n vesting op Leeuberg te bou. Al word die Kasteel deur 'n vyand verower, sou dit nog moontlik wees om hom van die hoogte met geskut uit te drywe. Teen hierdie plan het die artilleriste beswaar gemaak weens die feit dat die helling van Duiwelskop hoër dan Leeuberg is, en verder dat die afstand tussen die Kasteel en hierdie heuwel te groot vir die kanonne van die 18de eeu geblyk het.

Batterye aan die Hout Baai. (56). Met sy eerste besoek aan Houtbaai het Van Riebeeck die plek se waarde geskat. Daar is volop water; in die baai is goeie ankerplek vir 8 à 10 skepe; dis van nature sterk verdedig en het 'n nou ingang. Die ingang kon goed versterk word deur op die vooruitspringende punt 'n fort te bou (57). Gedurende die Engelse Oorlog (1781—4) word, volgens resolusie van die Politieke Raad, op die wespunt van die baai 20 stukke geskut geplaas (58). Houtbaai moes toe dien as 'n veiligheidsoord vir die koopvaardyskepe van die Kompanjie. Sedert die oorlog is ook die vestingwerke buite onderhoud gelaat (59). Tydens die bewind van Sluysken word hier drie batterye aangelê. Die eerste word gebou op groot klippe aan die uiterste regter end van die baai, 50 voet bo die oppervlakte van die see, die twede

(54). Sluysken: "Brieven en Papieren ens., I. (K.A.).

(55). Barrow, Op. Cit., II, p. 227.

(56). Theal, "Story of South Africa told in 800 pictures," p. 83.

(57). Lett. Rec., 1649—62, I, p. 145.

(58). Resolutien,, Mei, 1781. (K.A.).

(59). Resolutien, 1792 — Op. Cit. (K.A.).

teenoor die eerste aan die linker uiterste end van die ingang, 80 voet bo die oppervlakte van die see, en die derde teen die grond van die Baai, 115 voet bo die oppervlakte van die see. Hulle heet "Sluysken," "Gordon" en "Klein Gibraltar" (60).

SIMONSBAAI BATTERYE. Vir 'n aanval van die weskant van die Skiereiland was Kaapstad betreklik veilig. Dit kon egter nie gesê word van die oostekant nie. Dit bly 'n raaisel waarom die Bewindhebbers nie moeite gedoen het om deur vestingwerke die Baai Vals teen 'n vyandelike aanval te verseker nie. Dis te meer onbegryplik omdat die beste hawe juis daar aangetref word. Simonsbaai was 'n natuurlike en 'n veilige hawe en nie te ver van Kaapstad geleë nie. Vreemdelinge het dikwels die Baai besoek en was op hoogte van sake. In 1743 is hier deur Van Imhoff 'n stasie aangelê; 'n gebou word opgerig, wat tegelyk moes dien as pakhuis, hospitaal en kaserne vir die troepe. 'n Paar soldate onder bevel van 'n poshouer word hier gestasionneer (61). Maar dit skyn asof die Hollanders nie gemeen het dat 'n vyand daar sou land om dan teen Kaapstad op te trek nie; vandaar die verwaarlosing van Baai Vals ten opsigte van verdedigingswerke. Eers in 1767 is die toestand van Simonsbaai in die Politieke Raad bespreek omdat die skepe van die Kompanjie daar sonder beskerming lê (62). Daar word toe aan die hand gegee om twee batterye, die een op die linker, en die ander op die regter kant van die Baai, op te stel. Hieraan word nie gehoor gegee nie en op 10 Maart 1772, moes die Raad andermaal daarop aandring (63). Toe die oorlog met Engeland in 1780 uitbreek word dadelik 50 soldate na Baai Vals gestuur om die kus te verdedig (64). Sluysken sien die erns van die toestand in en skenk sy hele aandag aan die saak. Twee klein batterye, die "Boetselaar" en die "Zoutman," word opgerig (65). Hulle moes die ankerplek en ook die pad tussen Simansbaai en Kaapstad bestryk. Weens die uit-

(60). Sluysken: "Brieven en Papieren ens." I, (K.A.). De Jong, Op. Cit., p. 74.

(61). Theal, Op. Cit., II, p. 52.

(62). Resolutien,, 21 Nov. 1767 (K.A.).

(63). Ibidem, 10 Maart, 1772, (K.A.).

(64). Ibidem, Mei 1781, (K.A.).

(65). Sluysken, "Brieven en Papieren ens." I, (K.A.). Theal, Op. Cit., II, p. 238.

gestrektheid van Baai Vals het Sluysken dit ook nodig geag 'n sterke afdeling infanterie en kavallerie daar te plaas om die magasyne te beskerm en die vyand te verhinder op genaakbare plekke te land. Barrow beskou Sluysken se batterye van weinig nut omdat die vyand tot op 500 jaarts kon nader sonder aan die geskut bloot te wees (66). Die nadelige gevolge van die verwaarlosing van Baai Vals is baie in die ooglopend. 'n Vyandige mag kon maklik na Soutrivier opruk en die verbinding met die binneland afsny. Indien die hellings bokant die Kasteel in hande van die vyand val, sou dit gekheid wees om die Kasteel te wil verdedig. Selfs die grag, wat van Windberg na die Kasteel lei, sou die vyand instaat stel om in een nag tot onder die mure van die vesting te kruip. Die behoud van die Kasteel en dus die Kaap was afhanklik van die goeie verdediging van die Skiereiland.

MUIZENBERG was 'n baie sterk posiesie, maar ook die was nie verdedig of deur troepe beset nie. 'n Paar skansies is hier in der haas aangelê en kanonne opgestel nadat die Britse vloot in Simonsbaai geanker was (67). Deur beter gebruik te maak van die "Sleutel van die Kaap" kon die Hollanders hier aan 'n groot oormag weerstand gebied het.

Behalwe 'n klein skans aan die VISHOEK in Hottentotsholland was Baai Vals verder sonder enige vestingwerke (68).

KRUITMAGASYNE. (69). Aan die verskillende batterye, reduite en forte was magasyne aangelê, wat moes dien as pakhuis vir ekwipasie-goedere en kruitkamers. Die Kaptein-Luitenant van die artillerie was aan die hoof van die magasyne. Daar was nie 'n gereëlde arsenaal nie en derhalwe was die buskruit nie op één plek weggebêre nie, maar wel by die differente forte, batterye en bastions. In 1789 was daar 'n totaal van 293,039 lbs. buskruit verdeel en gebêre in die Kasteel, agter die battery de Chavonnes, by die Seelienie (70), in die Battery Amsterdam, in

---

(66). Barrow, Op. Cit., III, p. 230.

Kyk verder; Resolutien, 1792 — Op. Cit. De Jong, Op. Cit., p. 74.

(67). Barrow, Op. Cit., III, p. 331.

(68). Kolbe, Op. Cit., I, pp. 100—101.

(69). "Memorie aan Zyne Hoogheid...ens." (K.A.).

Perciva1: "An Account of the Cape of Good Hope," p. 103.

(70). Kaart No. I, 6.

die kruitkamer van die Charlotte en onder die Imhoff Battery. Verder was daar kardoese met kruit aan al die batterye in gereedheid geplaas. Die Kompanjie se wapenrusting was heeltemal deeglik, maar sleg bedien. Daar was net 'n paar kanonniers en "Bosch-schieters," wat niks meer kon doen as die geskut te laai en af te skiet nie. In oorlogstyd is 100 matrose gewoonlik na die Kasteel gestuur geword om die geskut te bedien, maar ook hulle was ongeoefend.

KANONNE. (71). Al te saam was daar omtrent 324 kanonne in gebruik. Die meeste affuite, waarop die geskut rus, was in 'n slegte toestand. Baie kanonne het op die blote grond gelê, terwyl die wiele van ander in die sand vasgeraak en dus aan verrotting oorgegee was. Dit word aan die hand gedoen om die offuite weg te bêre en die kanonne op hout balke te plaas. Die gedurige onderhoud van affuite is 'n las op die Kompanjie se skouers. G'n aanval is so onverwags dat daar nie tyd sal wees om die affuite uit die magasyne te haal en op die walle te plant nie.

GLOIENDE KOEËLS (72). By al die vernaamste batterye was oonde vir die vervaardiging van gloeiende koeëls. Daar was ook toestelle om die kanonne met gloeiende koeëls te laai. Van die Baai van Van Kamps tot aan Fort de Knokke was daar nie minder as 19 sulke oonde wat in 14 minute tyds ruim 450 koeëls van 36, 24, 18, en 12 pond kon doen gloei (73). Tydens die bewind van Van de Graaff is onder direksie van Kolonel Gordon proefnemings met gloeiende koeëls gedoen. Groot vertroue is in die koeëls gestel en dit was algemeen geglo dat hulle veel meer doeltreffend is, en meer verderflike krag besit, dan die gewone koeëls. Dit word beweer dat 'n gloeiende koeël deur 'n muur van drie dubbele stene gegaan en nog brand veroorsaak het. By 'n ander proef het die koeëls deur

---

(71). Attestatien, 1779 — "Staaten Inventaris van Metaalen Canons, zodanig als dezelve bevonden werden op Casteels wallen, Werken, Buyten Posten als in de magazynen, de Cabo de Goede Hoop op 31 December, 1778." (K.A.); Rapport van Van Imhoff 1 p. 70.

Bylage, 1795 — Rapport van Kolonel Gordon en E. Bergh (K.A.).

Rapporten der Kommissarissen,, 1657—1764. p. 174.

(72) De Jong, Op. Cit., pp. 21—8. Theal, Op. Cit., III.

(73). Ibidem, p. 84.

'n drywende wrak heen gegaan en met sy deurtog het hy die vlam laat uitslaan. Ons weet van een geleentheid in Suid-Afrika waar dit teen 'n vyand gebruik is, en wel in 1795 deur artilleris Kemper by Houtbaai, toe Britse skepe die Baai wou binneseil.

SEINE LANGS DIE KUSTE. Seine is aangenome tekens om iets op 'n groot afstand kenbaar te maak, of om berigte van die één plek na die ander oor te stuur. Seine word byvoorbeeld gegee deur die vertoon van 'n vlag, die afskiet van 'n kanon of die aansteek van 'n vuur. Van die vroegste eeue af het die mens hom bedien van een of ander sein. Selfs die primitiewe volke het tekens gehad om die verskyning van 'n vyand aan te kondig. Dit word vertel dat die Boesmans by die nadering van 'n vyand dikwels vure aangesteek het as teken van waarskuwing (Kyk Hoofstuk VI). Terra del Fuego het sy naam te danke aan die vure deur Ferdinand de Magelhaens op die eilande waargeneem toe hy die suidpunt van Suid-Amerika omseil het. Waarskynlik was dit die seine van die inboorlinge by die sien van die vreemde skepe.

Die Hollanders aan die Kaap het 'n gereëlde en uitgebreide seindiens ingestel. Dit was absoluut noodsaaklik gewees in die 17e en 18e eeue, toe so iets as telegraaf, telefoon of kabels onbekend was, en toe die reis na Oosindië soms ses maande of meer geneem het. Die doel van die seine was hoofsaaklik om aan die goewerneur in die Kasteel kennis te gee van die aantog van skepe en ook om die kapteins van Hollandse vaartuie te laat weet of die Kaap nog in hande van die Kompanjie is. Sodra 'n seinman 'n skip in gesig kry moet hy dadelik, deur middel van voorafgesproke tekens, die tyding na die Kasteel oorstuur. Die tekens vir die aandui van die koms van vreemde skepe en Kompanjie se vaartuie was verskillend. Was dit nie vir die seine nie sou die Kaap onverwags deur vyande kon oorrompel word. Die Kaapse Skiereiland is voorsien van hoë bergtoppe van waar skepe op groot afstande waargeneem kon word. Op verskeie sulke prominente punte was dan ook seinposte opgestel.

Op ROBBENEILAND (74) was 'n vlagstok geplant en 'n kanon geplaas. Die poshouer met sy wag moes die seinpos bedien. Skepe wat van Europa in aantog is word eers hier gesien. In die nag word vuur gemaak as teken dat

(74) Theal, Op. Cit., II, p. 75.

skepe in gesig is. Vir elke skip gesien word 'n kanonskot afgevuur. By dag word vir elke skip die Hollandse vlag gehys en 'n kanon afgeskiet. Deur die seinpos word altyd dieselfde vlag vertoon. Na die seinberig van Robbeneiland deur die Kasteel en Leeubergse sienposte ontvang is, word ook hier die vlae gehys (75).

Omdat CHAVONNES BATTERY die eerste deur aankomende skepe waargeneem word, is hier ook 'n vlagstok geplant. Sodra die skepe verby seil word die Hollandse vlag gehys "ter teken voor vreemde schepen dat daar geschut ligt, en waar door alle voorgeven van ignorantie zal worden weggenomen" (76). Niemand kan dan die Hollandse regering aan die Kaap beskuldig van nie sy neutraliteit te gehandhaaf het nie.

Op LEEUKOP (77) is 'n swaar vlagstok geplant, waarnewens 'n huisie en 'n paar kanonne gestaan het. Hier is gedurig wag gehou geword deur 'n soldaat of matroos, wat moes uitkyk na die koms van skepe. Sodra die seinman skepe in gesig kry, laat hy die vlag waai en skiet so veel skote as wat daar skepe te sien is. Die seinman kan vaartuie op 7 à 8 myl afstand sien aankom en moes oplet dat hulle nie ongemerk verby seil, of stil die hawe binneloop nie. Die twee matrose wat wag hou, en mekaar aflos, woon in één waghuisie in die Kloof tussen Leeukop en Tafelberg. Die vlagman klim op na sy seinpos met behulp van 'n valreep (78). Om te verhoed dat die seinposte geplunder word, soos al dikwels gebeur het, word die vlagmanne gelas om toe te sien dat niemand snags die Leeukop nader nie (79).

Ook op LEEURUG was 'n vlagpaal geplant met 'n kanon daarnaas (80). Dieselfde tekens word hier deur

---

(75). Allaman Klockner en Hop: "Nieuwste en beknopste beschryving van de Kaap de Goede Hope: nevens een dagverhaal van eenen landtogt, naar het binnenste van Afrika." p. 34.

(76). Resolutien,, 16 Nov., 1779. (K.A.).

(77). De Jong, Op. Cit., I, p. 107; Thunberg, Op. Cit., I, pp. 236—7; Percival, Op. Cit., pp. 105—6; Mentzel: A Geographical and Topographical Description of the Cape of Good Hope, pp. 98—99. Borcherds: "An auto-Biographical Memoir of Petrus Borchardus Borcherds." p. 24.

(78). 'n *Valreep* is 'n tou wat van die skeepsboord afhang en waarlangs die matrose op en af klim; dit beteken ook soms die trap selfs.

(79). Resolutien, 12 Des., 1724. (K.A.).

(80). Thunberg, Op. Cit., pp. 236—7; Bogaert, Op. Cit., p. 98.

die seinpos gegee as deur die een op Leeukop. Die vlagman hys die Hollandse vlag by die sien van vaartuie en skiet sy kanon af,

> "... en dan op een breeden steen gaan staan zynen arm uitstekende naar den streek, daar 't schip van daan komt, terwyl zyn makker dit teken ziende, zich aanstonds spoedig naar de vesting begeeft, om den Gouverneur van de aankomst van een schip kennis te geven. Wanneer de uitkykende matroos meer dan een schip ziet dan laat hy de vlag vallen, laadt zyn kanon, heist de vlag weer op, en schiet zyn stukje ten tweede maal af, wyzende gelyk te vooren, met zyn hand de streek aan (81).

As 'n skip die Kaap verby seil, word die vlag hier Batavia en aan die skeepskapteins in verseëlde briewe. Die gehys word van Leeuberg (82), word telkens verander en is net soos die wagwoord op die slagveld.

Die kleure van die vlae word deur die Direkteure in in Europa vasgestel en bekend gemaak alleen aan die goewerneur van die Kaap, die goewerneur-generaal te Batavia en aan die skeepskapteins in verseëlde briewe. Die briewe mag eers in die nabyheid van die Kaap geopen word, "waarop ze dan onbeschroomt op 't vermelde tzein komen toe te stevenen" (83). Die doel van gedurige verandering van die kleure is dat die bevelhebbers van die vlote kon weet watter vlae hulle by die Kaap sou waarneem om daaruit te besluit dat die Kolonie nog nie in hande van 'n vyand geval is nie.

As skepe die Tafelbaai binne vaar, word die kleure van Holland op die Kasteel gehys en daar vertoon tot dat dit deur die binnekomende skepe begroet is. Die skildwag by die Kasteel moet altyd op die uitkyk wees na die tekens, wat deur die seinposte gegee word, om dan onmiddelik die goewerneur daarvan te verwittig. Met die verskyning van 'n vyandige vloot word die "Bloedvlag" gehys.

---

(81). Allaman, Klockner en Hop, Op. Cit., p 34.

(82). Sparrman: "A voyage to the Cape of Good Hope, Towards the Antarctic Polar Circle and Round the World but chiefly into the Country of the Hottentots and Caffres, from the year 1772, to 1776." I, p. 9. De Jong, Op. Cit., I, p. 109; Godeè—Molsbergen: p. 171.

(83) Bogaert, Op. Cit., I, p. 98.

Weens die uitgestrektheid van die kuslyn was dit nodig in ander baaie ook seinposte te doen opstel om berig van verskyning van vyandelike skepe aldaar na Kaapstad oor te sein. Gewoonlik word die berig gestuur na die naaste drosdy of militêre pos, vanwaar dit met die grootste spoed na die Kasteel oorgebring word. Die seinposte in die verskillende baaie dien ook om aan die skepe kennis te gee of die Kaap nog in hande van Holland is. Die kleure van die vlae word hier eweëens, volgens geheime instruksies deur die Direkteure uitgegee, van die vlagpaal vertoon. Daar was sulke seinposte met die nodige geskut in Mosselbaai, Plettenbergbaai, Saldanhabaai, Baai Vals en Houtbaai.

Baai Vals. (84). Vóór 1792 was dit die gewoonte gewees om boodskappe oor die Skiereiland langs die landweg te stuur. In tyd van oorlog was dit raadsaam om van 'n gouer middel gebruik te maak. Daarom word besluit om by sigbare plekke op geskikte afstande van mekaar, seinposte op te rig. Baai Vals is naby die Kasteel geleë en een van die moontlike baaie waar 'n vyand sal probeer land; daarom was daar behoefte aan 'n gereëlde seindiens in die omtrek. Op vier plekke tussen Simonsbaai en die Kasteel was 'n vlagstok geplant met 'n kanon vir die doen van seine, t.w. by die "Uitkyk" te Simonsbaai, van 'n hoë sandduin by Muizenberg, van die Wynberg se hoogte, bokant die plaas genoem "Velthuyzen," en van 'n kop bokant die plaas van die ou-burgerraad Jacobus van Reenen wat uitsig het op Wynberg.

Wanneer van die "Leeuwekop" in Baai Vals vier of meer skepe bymekaar gesien word, sal van die "Uitkyk" die volgende seine gedoen word: Eén skot word by *nag* deur die kanon by Simonsbaai gevuur, twee lantêrns, die een bo die ander aan die vlagstok gehang en 'n groot vuur aan die linker kant van die vlagstok gemaak. Blyk die naderende skepe vyandelik te wees, dan word bowendien nog twee ander kanonskote afgevuur en 'n twede vuur naas die vorige aangesteek. By *dag* word by die waarneem van vier of meer skepe twee kanonskote kort na mekaar afgevuur en 'n wit vlag gehys. In geval die aankomende skepe blyk vyandelik te wees, word bowendien ook nog een kanonskot afgevuur en 'n rooi vlag in plek van die witte gehys. Wanneer die seine deur die ander seinposte gesien word, sal hulle sonder versuim een na die ander dit repeteer. Eers werd dit gedoen deur die vlagman by Muizenberg, dan deur die een op die hoogte van Wynberg, en eindelik

deur die een op die hoogte bokant die plaas van Van Reenen. Die vlagmanne is verplig voortdurend op hulle poste teenwoordig te wees. 'n Berig kon nou, in stede van 3 à 4 uur, binne één uur na Kaapstad oorgesein word.

Houtbaai. (85). In die kloof waardeur die pad na Houtbaai lei is 'n vlagstok met 'n kanon geplaas. Wanneer 'n oorlogskip of 'n eskader van meer skepe op weg na Houtbaai gesien word, sal die persoon wat vir dié doel altyd gereed is, dadelik met die grootste spoed te perd na die kloof ry, sowel by dag as by nag, en die boodskap aan die vlagmanne aldaar bring. Die seine wat gebruik word is as volg:— By *nag* word vir 'n enkele oorlogskip twee kanonskote agtermekaar afgevuur, een lantêrn aan die vlaggestok gehang en 'n groot vuur aan die regter kant aangesteek. Vir 'n eskader of vloot word by nag drie kanonskote skielik agter mekaar afgeskiet, een lantêrn aan die vlaggestok gehang en twee groot vure aan die regter kant aangesteek. By *dag* word een kanonskot gelos onder die vertoon van 'n vlag, halfwit en halfrooi met die wit gedeelte bo; dit geskied wanneer een enkele oorlogskip gewaar word. Vir 'n eskader of vloot word by dag drie kanonskote gevuur en 'n vlag gehys, half wit en half rooi, met die rooi gedeelte bo. Sodra die seine in die kloof gedoen is, sal die vlagmanne op die Wynberg die seine repeteer en oorbring aan die vlagmanne op die hoë kop bokant die plaas van Van Reenen; hulle moet dit dan weer herhaal.

Van forte en batterye uit die tyd van die Hollands-Oosindiese Kompanjie se bestuur is op die huidige dag nie meer baie te bespeur nie. Alles moet wyk vir die vereistes en smaak van ons moderne beskawing. Die een na die ander word hulle met die grond gelyk gemaak totdat vandag nog net die Kasteel en Fort de Knokke oorgebly het. Die skrywer van "The Story of South Africa, told in 800 pictures" sê in sy voorwoord o.a. die volgende:

> "Thirteen years ago the landmarks in brick and lime which remained to us of the Cape's strange eventful history were rapidly disappearing before modernising influences."

Ons kan dan ook net hoop en vertrou dat die oudste gebou in Suid-Afrika, en die vernaamste van die vestings

van die Kompanjie, t.w. die Kasteel die Goede Hoop, wat ons herinner aan die pogings deur voorgeslagte aangewend om die vyand se voet van ons strande te weer, nooit van Afrika se bodem mag verdwyn nie.

## HOOFSTUK II.

### DIE GARNISOEN.

Om die jong neersetting te beskerm was, behalwe forte, ook 'n gereëlde garnisoen nodig. Van begin af moes die Kolonie 'n harde stryd aanknoop om sy bestaan, te midde van al die vyandige faktore, te verseker. Vreemde moonthede lê op die loer om die Hollands-Oosindiese Kompanjie op elke gebied die voet dwars te sit. Die inboorlinge van die land was gladnie vriendskaplik teenoor die nuwe indringers gesind nie, veral toe hulle sien dat die Hollanders nie net 'n vlugtige besoek bring nie, maar besig is 'n permanente stasie hier te stig. Daar was g'n hulp van die kant van die burgers te wagte nie, want dié element het toe nog nie bestaan nie. Die garnisoen, wat in die eerste jare van die volkplanting hier gevestig was, moes as soldate diens doen en ook deel neem aan al die veelvuldige werksaamhede wat Van Riebeeck hier moes verrig. 'n Permanente garnisoen of klein staande leër was onmisbaar om die nuwe handelstasie op vaste basis te plant.

Van Riebeeck was vergesel van 'n garnisoen, bestaande uit ongeveer 70 persone (1). Die klein bende moes al die werk doen, wat daar aan die Kaap te doen geval het. Daar was g'n slawe of burgers om hand by te sit nie en die inboorlinge was hopeloos ongeskik vir arbeid. G'n wonder dat die Kommandeur gedurig probeer het om die getal blankes te vermeerder nie. Die Bewindhebbers, aan die ander kant, het g'n besef gehad van die moeilike taak wat hulle aan die stigter van die Kaapse volkplanting toevertrou het nie, en gee telkens bevel om die garnisoen te verminder.

In 1653 bestaan die garnisoen uit 116 koppe (2) en in 1654 was die getal tot 170 vermeerder. Nou kom daar orders om net 50 man aan te hou en die res na Batavia

(1). Letters Received, 1649—62, I, p. 43.
(2). Godeè—Molsbergen, Op. Cit., p. 83.

te stuur (3). In 1658 was die garnisoen andermaal in getal gestyg tot 162, en weer kom die bevel dat dit met 70 à 80 verminder moet word(4).

Van Riebeeck het ernstig protes aangeteken teen die onverstandige handelwyse van die Direkteure. Van die klein klompie pioniers word baie werk geverg en dis enigsins onverklaarbaar waarom hulle getal so klein moontlik moes gehou word. Behalwe militêre pligte moes dieselfde persone hout kap, kalk brand, robbe vang, traan brand, vee oppas, grond bewerk, en help met die bou van die fort, die hospitaal en ander publieke werke (5). Al is die soldaat moeg van sy dag se handearbeid, word hy nog soms geroep om in die nag wag te staan. Die wagte word weliswaar by beurte, en deur beide soldate en matrose, waargeneem, tog was die taak wat op die manne gerus het alles behalwe aangenaam gewees. Dikwels het dit gebeur dat die meerderheid van die garnisoen in die hospitaal siek lê en tog moes die werksaamhede onafgebroke voortgesit word. Die siekes is pas gesond of daar arriveer miskien skepe met 'n aantal krankes aan boord. Die ope gevalle plekke op die skepe moes dan deur die gesondes opgevul word, terwyl die swakkes in die hospitaal agterbly. Die proefjaar van Van Riebeeck was onder die omstandighede 'n baie kommervolle en moeilike tydperk gewees. Met die eerste geleentheid, elf dae na sy aankoms, versoek hy om sy "verlossing" en verplasing na Oosindië (6). Nie net was Van Riebeeck moeg en sat van sy werk nie, maar ook die garnisoen was bitter ontevrede met die handelwyse van die Kompanjie. Die werk was swaar en eentonig en die salaris erg karig. Die manne, net soos hulle hoof, smag na die dag wanneer hulle na Oosindië verplaas sou word. Dáár ten minste sou aangenamer werk wees en meer hoop op vooruitgang (7). Van Riebeeck wis die tug te handhaaf en het met sukses teen sy onderhorige manskappe opgetree wanneer daar die minste insubordinasie voorval.

Die getalsterkte van die garnisoen het nooit stasionêr gebly nie. Dit vermeerder of verminder na gelang van

---

(3). Letters Received, 1649—62, I, p. 160.

(4). Ibidem. II, p. 10.

(5). Lett. Rec., 1649—62, I, p. 250; Lett. Desp., II, 1652—62, 66. 145, 147.

(6) Godeè-Molsbergen, Op. Cit., p. 83.

(7). Ibidem. Op. Cit., p. 87.

omstandighede. In tyd van vrede was die getal manskappe aan die Kaap steeds gering gewees, maar, sodra oorlog uitbreek, word ook hierheen meer resimente en rekrute gestuur.

Die toestande in Europa het dus selfs by die bepaling van die getalsterkte van die garnisoen aan die Kaap sy invloed laat geld. Elke twede of derde dag was 'n lid van die garnisoen verplig om sy beurt op die *wag* waarteneem. Die selfde wag was 24 uur agter mekaar op diens en het bestaan uit 'n korporaal en drie soldate; 'n groter wag egter was saamgestel uit 'n sersant en 12 soldate. Hulle los mekaar af volgens 'n vasgestelde rotasiestelsel (8). Die soldate op skildwag moes getrou hulle pligte vervul. Vir versuim van sy diens of slaap op die wag word in vredestyd die soldaat met die spitsroede gestraf. In tyd van oorlog egter word hy vir die eerste oortreding met die spitsroede gestraf, maar vir die twede met die dood. Die offisiere moes toesien dat niemand wat beskonke is vir die wag gekommandeer word nie. G'n rook word op die wag toegelaat nie. Verder mag g'n drank by, of op die wagplek, verkoop word nie (9).

TUG (10). Die garnisoen was saamgestel uit 'n ru klas mense. Daar was persone van verskillende nasionaliteite en godsdienste. Die manne was huursoldate met g'n groot liefde vir die Kompanjie besiel nie. Om hulle dus in goeie orde te hou en sake goed te kan reël was dit noodsaaklik dat hulle onder strenge tug sou staan. Vir die handhaaf van die disipliene onder die soldate het die Bewindhebbers sekere algemene regulasies neergelê, wat van toepassing was op al die besittinge van die Kompanjie. Misbruik van die naam van die Heer, vloek, sweer en godslastering was verbied en swaar gestraf.

> "Ook sullen arbitralijk gecorrigeert werden, degene, die hen sullen verstouten, de Dienaren van Gods Woord, of te Voorlesers te beschimpen, berispen.... of in eenige manieren in de bediening van hun ambt te beletten." (Krygsordres Art. 3).

---

(8). Thunberg. Op. Cit., I, p. 607.

(9). Bijlage 1754 (K.A.) "Krijgsordees of te Articul-Brief voor de Militie,, in dienst van de Generale Nederlandsche Compagnie in Indie."

(10). Ibidem.

Niemand, terwyl op diens, was toegelaat om enige godsdiensdispuut op die lappe te bring nie. Die soldate is daargestel om die rus en veiligheid te bewaar en gevolglik sal alle openbare misdade en "straatschendery" deur hulle bedrywe, op 'n uiters strenge wyse gestraf word. Sameweringe en verraad teen die regering moes dadelik bekend gemaak word; alle muiters en opstandelinge word ter dood veroordeel.

> "Die de Hoge Overheid scheld, of te iets segt, tot spyt en spot van deselve, sal met de spitsgarde, ofte swaarder gestraft werden naar d' aangelegenheid van zijn misdryf." (Krygsordres, Art. 13).

Artiekel 25 van die "Krygsordres" verbied die bring van "Karnemelk" of "klappers" in die barakke of losjemente van die Militêre, omdat dit as oordaad beskou word en dus skadelik vir die gesondheid. Daar was bepaalde strawwe neergelê vir soldate wat deserteer, wat vir hulle dronk drink, wat 'n geweer sonder verlof afskiet, wat ongehoorsaam is, ens.

Gewere en gereedskap word op rekening van die soldaat geplaas; as hy dit verloor kry hy 50 slae en verbeur ook tydelik sy rantsoen. Soldate was soms so aan die drank verslaaf dat hulle selfs hulle klere van die lyf verkoop om tog 'n bietjie drinkgeld in hande te kry. Aan dié gebruik word paal en perk gestel deur 'n plakkaat van 31 Julie 1699, wat verbied dat enige persoon klere van 'n soldaat sou koop tensy met verlof van die Owerheid. Soldate en matrose kan nie verplig word om vir drank te betaal, wat op krediet aan hulle deur 'n kantienman verskaf is, nie.

Om die handelspolitiek van die Kompanjie te handhaaf, was die vriendskap van die inboorlinge 'n eerste vereiste gewees. Dit was daarom van uiterste belang dat die garnisoen in bedwang gehou word om die doel van die Kompanjie nie te verydel nie.

> "Ook sal niemand vermogen d' Indianen of Inwoonders der Indische Landen, eenig molest ofte geweld aan te doen 't zy aan hunne persoonen, goederen, Vrouwen of Kinderen......" (Krygsordres, Art. 6).

Die Bewindhebbers het aan Van Riebeeck duidelik te kenne gegee dat hy met die inwoners op vriendskaplike voet moet lewe. Indien 'n soldaat 'n inboorling slaan of

stoot, ten regte of ten onregte hom mishandel, ontvang hy 50 slae in die teenwoordigheid van die inboorling; laasgenoemde moes hieruit verstaan dat die soldaat sonder toestemming van die Bewindhebbers die daad gepleeg het.

Daar moes egter voor gewaak word dat die garnisoen nie deur die woeste barbare aan die Kaap vermoor word nie. Vandaar dat Van Riebeeck in 1652 genoodsaak was die volgende plakkaat uittevaardig:—

"Soo sal oock niemand voortaan tsij Sondaegh offte in de weeck sonder ons consent vervorderen buytendt Fordt verders als een half musquets schoodt ende dat noch maer in 't gesigt te begeven op poene van 8 dagen rijst rantzoen ende 50 slagen met te colff off te dagge (cat) alsoo jegen woordigd met de compste van de saldaniers de wegen soo veyligh niet en sijn als wel plagen, des hem ijder heefft te wachten om voor ongeluck ende straffe bevrijt te blijven.

Veel min sal sigh ijmant savonts absent maecken offte buyten blijven maer yder hun op sijn behoorlijcke wagt ende slaapplaatse vervoegen ende maecken op 't leste van de rolle binnen te wesen off sullen na gelegentheyt van saecken daarvoor swaerlijck gestrafft worden" (11).

As 'n soldaat krank word, word hy eenvoudig na die hospitaal gebring . Sy medisyne en voedsel word aan hom kosteloos verskaf, maar solank hy siek is kry hy g'n betaling nie. As hy nie in die hospitaal wil gaan nie, moet hy sy eie koste dra (12).

Dit word die soldaat nie toegelaat om te *trou* nie, omdat hy dan buite die kaserne sou moet woon en gevolglik so veel gouer in skuld kon raak. Vir die oortreding van die regulasie was die enigste straf transportasie na Batavia. Dit was nie 'n goeie stelsel gewees nie, omdat die soldaat moreel versleg het en geneig was met swarttes te meng. 'n Getroude soldaat veg ook beter vir land, volk, vrou en kind. As hy trou moet hy vryburger word (13).

Die soldate van die garnisoen was verplig om vir vyf jaar die Kompanjie te dien; gedurende hierdie periode

(II). Lett. Rec. 1649—62, II, p. 363.
(12). Thunberg,, Op. Cit. I, p. III.
(13). Ibidem., L. pp. 138 — 9.

word hulle nie toegelaat om na hulle vaderland terug te keer nie. Deur die guns van die offisiere word die tydperk soms verkort; ook deur matroos te word kon 'n soldaat van sy kontrak loskom. Wanneer sy kontrak verstreke is, is die soldaat geregtig om na sy vaderland terug te keer of hom opnuut te laat inskrywe. Doen hy die laaste dan kry hy 'n vermeerdering van gasie (14).

By die aanvang van sy dienstyd is die soldaat verplig homself van die nodige *mondering* te voorsien (15). Hy ontvang die mondering uit die Kompanjie se magasyne, maar moes dit tog indien. Aan die end van die maand, wanneer hy sy loon ontvang, word die opgegewe som afgetrek. Elke drie jaar word nuwe uniforms deur die Kompanjie verskaf. Indien dit gebeur dat daar nie genoeg uniforms is nie, moes die soldaat soms in sy gewone klere diens doen (16).

Die gasie van lede van die garnisoen was baie gering, en 'n groot gedeelte daarvan word in die vorm van vlees en proviesies deur die Bewindhebbers se kontrakteurs verskaf (17). In die reël word die loon van die soldate maandeliks uitbetaal aan die soldykantoor. Dit gebeur soms dat die soldaat gou sy geld verkwis om dan vir die res van die maand platsak te wees. Die "Militaire Kommissie" (18) meen dat dit beter sou wees die gasie weekliks uit te betaal, maar die gemis aan klein muntstukke maak dit onprakties.

Dat die lot van die soldaat onder die Hollands-Oosindiese Kompanjie alles behalwe aangenaam was, ly g'n twyfel nie. Na aftrek van onkoste in verband met sy mondering en ander dinge, bly daar van sy gasie bedroef weinig oor. Dis derhalwe natuurlik dat die soldaat probeer om iets as bysaak ter hand te neem ten einde 'n aangenamer lewe te kan lei en ook wat vir die ou dag weg te sit. Al die amptenare van die Kompanjie, van die hoogste tot die laagste, het klein salarisse getrek. Dit het dikwels oneerlikheid en afpersing van die inboorlinge in die hand gewerk. Die gewoonte van die soldate as hulle verlof kry was om hulle aan die vryburgers te gaan verhuur. Soldate uit die diens ontslaan weens ouderdom, krankheid of

(14). Ibidem., I, pp. 107 — 8.
(15). "Memorie aan Zijn Hoogheid enz. (K.A.). 1789.
(16). Thunberg. Op. Cit. I, pp. 106 — 7.
(17). Percival, Op. Cit. p. 324.
(18). "Memorie aan Zijne Hoogheid ens." (K.A.).

iets dergeliks kon na willekeur oor hulle tyd beskik en het ook meesal hulleself aan die boere gaan verhuur om geld te verdien. Baie soldate en matrose, wat nogal 'n bietjie geleerdheid besit, word deur die burgers as onderwysers in huis geneem. Sodra die kinders van die boer geleer lees en skrywe het, gaan die "meester" na 'n ander huisgesin om ook daar die fakkel van beskawing aan brand te hou.

Soms word soldate deur die Kompanjie aan die burgers "in leen" gegee. Die gebruik geld egter nooit vir lede van die genie nie (19). In tyd van oorlog word niemand van die garnisoen aan die bevolking uitgeleen nie. Die sisteem van "leenknegts" word deur 'n paar kommissarisse van die Kompanjie terdege gekritiseer (20). Volgens resolusie van die Here XVII van die 3de Desember 1783, sou voortaan aan lede van die garnisoen nie meer veroorloof wees om "posgangers" of "vrywerkers" te word nie en sou die ligting van knegte slegs om besondere redes toegestaan word.

Die garnisoen lê oor die lengte en breedte van die land versprei. Daar was soldate aan die Tafelbaai en verder langs die kus; selfs in die binneland was troepe gestasioneer om die bevolking te beskerm. Die onderhoud van die garnisoen het die Kompanjie 'n groot som geld jaarliks gekos. In vredestyd moes die soldate sonder enige ekstra betaling help met die bou van die Vestingwerke. Van Riebeeck het dit nodig geag die soldate aan die fortifikasies te laat werk, nie net om die *koste* van die Kompanjie te verminder nie, maar ook om hulle in goeie tug te hou. In 1659 word bepaal dat alle militêre offisiere, en so nodig ook alle dienaars van die Kompanjie, verplig sal wees om, wanneer daartoe gelas, te werk aan die forte, batterye en walle. Hulle sou g'n betaling ontvang nie maar net voedsel verskaf word (22).

In byna al die *veraf geleë baaie* was daar soldate om die kuste daarlangs te bewaak en op die Kompanjie se belange te let. Ook op 'n paar eilandjies was volk geplaas met sekere bepaalde instruksies. Die soldate op *Robbeneiland* b.v. moes deur middel van seine die nadering van skepe aan die Goewerneur bekend maak. (Kyk Hoofstuk I).

---

(19). Theal. Op. Cit., III, p. 174.
(20). Ibidem. Loc, Cit.
(21). Inkomende Brieven, 1786—7. (K.A.).
(22). Riebeecks J., 1659—62, III, p. 70.

Verder moes die garnisoen daar die bandiete oppas. In tyd van oorlog word die garnisoen hier versterk. As 'n vyand verskyn was die bevel om onverwyld die eiland te verlaat, nadat alles van belang vir hom eers vernietig geword is (23).

Kort na die stigting van die Kaapse volkplanting, word by *Saldanhabaai* 'n klein garnisoen gestasionneer. Die baai was een van die strategiese punte van die Kaap en moes ter beveiliging van die neersetting teen elke gevaar verdedig word. Die garnisoen, wat daar geplaas was, het bepaalde pligte te vervul gehad. Volledige instruksies is deur die Bewindhebbers aan die bevelvoerende offisier ter hand gestel (24). Die Korporaal was verplig sy onderhorige manskappe in goeie orde en strenge tug te hou. Verder moes hy 'n volledige lys optrek van al die Kompanjie se goedere wat daar aangetref word. Wanneer skepe van "onse eygene natie" daar verskyn, sal die Korporaal alle nodige informasie omtrent die skepe inwin en dan met die grootste spoed rapport aan die Goewerneur stuur. Aan sulke skepe was die garnisoen opgedra alle moontlike hulp te verskaf. As vreemde skepe daar verskyn moes die bevelvoerende offisier met die grootste omsigtigheid optree. Behoort die skepe aan 'n bevriende moontheid dan kon die garnisoen hulle van verversings voorsien om die reis na Tafelbaai voorttesit. Skepe, waarop besmetlike siektes uitgebreek het, moes onder kwarantyn gehou word.

Drosters en rondlopers moes gevang en na Kaapstad gestuur word. Jag op voëls en robbe in die baai was verbied. Die soutpanne in die omtrek staan ook onder die sorg van die garnisoen. Wanneer vyandige skepe probeer troepe land, moes die poging met alle mag verydel word. In geval teenstand te vergeefs blyk, word bepaal

> "ten eynde aan dezelve af te snijden, de middelen, om zeewaards of verder landwaards in te dringen, den Corporaal, en alle man, met al het groot en kleyn vee, van daar landwaards te trecken, en teffens al de op de fort gevonden werdende leevens middelen die niet meede te neemen zijn, destrueeren of verbranden, zoodat zig den vijand niets van het een of ander ten nutte maken kan" (26).

---

(23). Resolutien, 25 Sept. 1744, (K.A.).

(24). Resolutien, 11 Okt. 1785,, (K.A.). ("Ordre voor den Posthoudende Corporaal in de Saldanha Baay.")

(25) Ibidem.

(26). Resolutien, 11 Okt., 1785. ("Ordre...ens.).

In 1781 is die poshouers van Saldanhabaai en Baai Vals reeds daaraan herinner geword dat in tyd van gevaar al

> "dezelve ingezeeten met al hun vee, te weeten, paarden, beesten, schaapen, en varkens landwaards in zullen moeten trecken als meede alle de op haare Plaatsen gevonden werdende Eetbaare waaren van daar te voeren" (27).

'n Militêre pos was ook in *Mosselbaai* gevestig. Die offisier van die garnisoen hier moes eweëens die Goewerneur aan die Kaap van alles wat voorval ten spoedigste verwittig. Twee maal per week, of indien moontlik daeliks, moes van die hoogtes gelet word op alles wat langs die kus in die omtrek plaas vind. Van skepe wat verby seil sou noukeurig nota geneem word. In tyd van nood moes die pos ook dien tot die verleen van hulp aan die klein garnisoen aan die Plettenbergbaai.

> "Zoo het gebeurde dat eenige lieden van vreemde Naties schepen zouden tragten met geweld verder landwaards in te gaan, als de bepaling hiervoren gemaakt is, zal zulx met geweld te keer gegaan en belet moeten worden" (28).
>
> "Tot deze Bezettingen zullen toegevoegd werden eenige Dragonders dewelke vooral moeten dienen om alle rapporten herwaards die eenige spoed vereyschen van daar over te brengen, na de drosdye van Swellendam, en zal den Dragonder die daartoe afgezonden werd, moeten voorzien weesen van twee rijdpaarden, en zoo dikwils zulx nodig sal sijn, te verwisselen tot op Swellendam, alwaar hy syn rapport voor ons zal moeten overgeven aan den Landdrost, en bij zijn absentie aan den Sekretaris, die sorgen sal, om het zelve verder met gelijke spoed herwaards te doen afkoomen" (29).

Die garnisoen was uit verskillende *elemente* saamgestel. Daar was nie net Hollanders in diens van die Kompanjie nie, maar ook Franse, Engelse, Duitsers en Dene. Hulle was enkel en alleen huurtroepe, wat gewillig

---

(27). Resolutien, 2 April 1781. (K.A.).
(28). Resolutien, 11 Okt. 1785. (K.A.).
(29). Ibidem. (K.A.).

was om hulle dienste aan die hoogste bieder te verkoop. Die hoofdoel van die klas van soldate was om eie belang te bevorder, terwyl die gees van patriotisme gladnie by hulle aanwesig was nie. Militêre sowel as matrose het dikwels die diens verlaat en uit die land gevlug. Ander weer het hulle laat oorhaal om diens te neem by vreemde skepe. Huurtroepe uit vreemde nasies gerekruteer was 'n bron van groot gevaar vir die regering wat hulle in diens neem. Dis dus g'n wonder dat die Bewindhebbers aan die Kaap reeds vroeg 'n wantroue in sulke vreemde troepe gekry het nie. Die gevaar was altyd daar dat hulle in tyd van nood na die vyand sou oorloop. In 1657 het Kommissaris van Goens bevel gegee dat, ten einde vreemdelinge te belet belangrike nuus te verraai, net Hollanders en Duitsers in diens sou geneem word. Veral die Franse en Engelse moes verplaas word, want die twee nasies het begin ekspediesies na Indië uitstuur (30). Die gevaar egter bly bestaan en in 1659 vind daar 'n sameswering plaas onder die vreemde soldate met die doel om die Fort te oorrompel en die res van die garnisoen te vermoor (31). Tydens die bewind van Simon van der Stel word gevrees vir 'n aanval van die Franse; daarom word aangedring op die aanstelling van goeie offisiere om te verhoed dat alles in een warboel sou geraak as iets onverhoeds gebeur (32).

Hoe dreigend die gevaar ook al was, tog kon die Kompanjie nooit so ver kom om rekrute uit vreemde nasies op sy te skuiwe nie. Die Kompanjie het baie manskappe nodig gehad en die kon nie altyd deur die klein Holland verskaf word nie. Die vreemde element in die "Nationale Bataljon" was by die inname van die Kaap in 1795 nog aanwesig. Die Engelse het verwag dat die gemelde Bataljon nie eens sou veg nie, maar by die eerste skot na hulle oorstap (33). Die hoop is gedeeltelik vervul geword; die feit bewys dat die gevaar, wat daar in die gebruik van vreemde troepe geskuil het, g'n denkbeeldige was nie.

Die garnisoen is gedurig vermeerder geword deur nuwe aankomende resimente, asook deur resimente wat plaaslik gerekruteer en in tyd van oorlog onder die wapens geroep word.

---

(30). Lett. Rec., 1649 — 62., II, p. 241.

(31). Wilmot and Chase. Op. Cit., p. 55.

(32). Leibbrandt: "Rambles through the Archives of the Cape of Good Hope," 1688 — 1700. p. 23.

(33). Theal, Op. Cit., III, p. 262.

Die "*Nationale Bataljon,*" of "Nationale Troupes" (34), was die gereelde permanente militêre mag aan die Kaap, wat in vredes- sowel as oorlogs-tyd hier moes diens doen. Die Bataljon was infanterie-soldate en byna almal aanhangers van die Oranjehuis. Die resiment word uit die rekonvalesente gerekruteer. Kort vóór die verowering van die Kaap (1795) het die Nasionale Bataljon bestaan uit 25 offisiere en 546 gewone soldate, benewens 403 genie soldate en artilleriste met 27 offisiere. Die naam "Nasionale Bataljon" is nie toepaslik nie, want die meeste van die soldate was vreemdelinge gewees. In sy rapport beskrywe die "Militaire Com missie" die resimente as "sterke en robuste manschappen die wel ge-exerceerd zijn," (35).

Die Artilleriste. (36). Die getal artilleriste was haas onvoldoende vir die baie forte en batterye. By elke korps infanterie was ook artilleriste toegevoeg om die geskut te bedien. Hulle getal was so klein dat dit goed gevind word om ook ander vir die werk te bekwaam. Die ambagsmanne en die matrose op die buiteposte word elke maand, op die eerste Saterdag, van hulle gewone werksaamhede vrygestel om geoefen te word in die hanteer van die geskut. In 1775 word besluit om die artilleriste op die batterye en reduite elke jaar 'n paar dae agtereen met kanon en mortier te doen oefen (37). Aan die hoof van die artillerie het gestaan die "Chef der Artillerie," wat onmiddellik die hoof van die miliesie in rang opvolg . Dis opmerklik dat die artilleriste meesal republikeins gesind was en liewers met die Franse wil saam veg dan met die Engelse.

"Corps de Invalides." (38). Om verskillende redes, b.v. krankheid, hoë ouderdom ens., word gedurig soldate uit die aktiewe diens ontslaan. Daar die manne in oorlogstyd kon gebruik word, het die Bewindhebbers besluit hulle in 'n "Corps de Invalides" te vorm. Die resiment moes dien as 'n soort poliesiemag vir die bedwing van inwendige ongereëldhede in Kaapstad, veral wanneer die ge-

(34). The Cape in Mid-Eighteenth Century, p. 149. "Memorie aan Zijn Hoogheid ens." (K.A.). Theal, Op. Cit. III, p. 244.

(35). Memorie aan Zijn Hoogheid ens." (K.A.).

(36). Theal, Op. Cit., 244.

"Memorie aan Zijn Hoogheid...ens.," (K.A.).

(37). Resolutien, Julie 1775. (K.A.).

(38). Resolutien, 12 Nov. 1743, (K.A.).

reëlde troepe op ander plekke werksaam was. Om hulle in staat te stel hulle dienste na behore te kan verrig word die "Invalides" eenmaal per jaar in die gebruik van wapens geoefen.

Nadat uit hulle midde in 1762 die "Compagnie de Reserves" gevorm is, was die "Corps de Invalides" nog 50 koppe sterk gewees, sterk genoeg "om deese plaats tegen allen moedwil van binnen te decken" (39). Ook in die buitedistrikte was daar sulke Invaliede-korpse gevorm.

"Compagne de Reserves. (40). Die "Corps de Invalides" was sedert 1743 tot 100 koppe aangegroei. Selfs uit die burgery is liede na ontslag onder die Invaliedes geplaas. Daarom word in 1762 goedgevind om die bekwaamste manskappe onder hulle uit te haal en te vorm tot 'n aparte kompanjie, t.w. "Compagnie de Reserves." Hulle was nog instaat om teen 'n vyand aangevoer te word en

> "ten tyde in geval eener vyandelike Attacque gelijk boven is gemeld te werden geëmployeerd, ter plaatse daar sulx van noodsakelijkheyd sal bevonden werden......" (41).

Eenmaal in die jaar moes hulle onder die wapens verskyn om geoefen te word ten einde daar in te voorsien,

> "dat bij de verscheyning eener Vijand alhier, de meergemelde Compagnie de Reserves tot decking van de 'Couvre Face Imhoff' sig ten eersten derwaarts zal hebben te vervoegen" (42).

Later is ook onder die burgery op Stellenbosch (1770), en op Graaff-Reinet (1787) sulke reserwekorpse opgerig (43). opgerig (43).

---

(39). Resolutien, 14 Des. 1762. (K.A.).
(40). Resolutien, 12 Nov. 1743.
(41). Ididem, 14 Des. 1762.
(42). Res. 1 Febr. 1763.
(43). Resolutien (K.A.),, 10 Julie 1770.
Ibidem (K.A.), 3 Julie 1787.
Ibidem (K.A.), 10 Okt. 1787.

DIE "PENNISTEN KORPS. (44). Die korps het bestaan uit mindere dienaars van die Kompanjie, wat òf nog in diens, òf van hulle gasie afgeskrywe is. Die naam "Penniste" word gebesig omdat hulle meestal klerke was, of persone wat daeliks die pen hanteer. Dit was verdeel in twee kompanjies met lede van die "Raad van Politie" as hulle kolonels of kapteins. Tydens die oorlog van 1793 het Sluysken in die knyp geraak, want die meeste gereëlde troepe was die vorige jaar reeds na Batavia gestuur. Die Pennistekorps word toe aanmerklik versterk. In tyd van gevaar moes die resiment, tesame met die "Compagnie de Reserves," die battery Couvre face Imhoff verdedig. In 1795 tel die Penniste 100 koppe onder bevel van Willem Ferdinand van Reede van Oudtshoorn.

Vir die Goewerneur bestaan daar 'n "*Lijfwacht te Paard.*" Die Korps is in 1781 volgens 'n resolusie van de Politieke Raad tot stand gebring (45). Die manskappe is verder gebesig geword vir die oorbring van briewe en rapporte wat die Goewerneur moes uitstuur.

"REGIMENT VAN PONDICHERRI." (46). Gedurende die vierde Hollands-Engelse Oorlog (1781—4), toe Holland as bondgenoot van Frankrijk en Spanje teen Engeland te velde trek, is die Kaapse garnisoen aanmerklik versterk geword. Engeland stuur 'n sterk vloot uit om die Kaap te verower. Die plan word aan die Franse regering meegedeel, wat dan ook dadelik 'n vloot onder bevel van Admiraal Pierre André de Suffren uitstuur om die Engelse se plan te verydel. De Suffren arriveer eerste aan die Kaap, en die resiment van Pondicherri, 'n deel van die infanterie-resiment van Austrasia en 'n afdeling artillerie, word deur hom aan wal gesit. Die resiment van Pondicherri staan onder bevel van kolonel Conway (47), en was gehuisves in 'n vleuel van die hospitaal. Na die sluiting van die vrede was die teenwoordigheid van die Franse troepe nie meer nodig nie; voedsel aan die Kaap was ook baie skaars. Gevolglik word die resiment in April 1784 na Mauritius verskeep.

---

(44). De Jong, Op. Cit. pp. 114—5.
Valentijn, Deel V, p. 142.
Theal, Op. Cit. III. p. 234.
Resolutien, 10 Okt. 1765. (K.A.).
(45). "Memorie van Zijn Hoogheid ens." (K.A.).
(46). Theal, Op. Cit., III, pp. 139, 144.
Res. 22 Januarie, 1784 (K.A.).
(47). "Memorie aan Zijn Hoogheid ens." (K.A.).

"REGIMENT VAN LUXEMBURG." (48). In Mei 1782 word die garnisoen verder versterk deur die aankoms van die Resiment van Luxemburg, wat in Frankrijk gerekruteer maar in soldy van die Holl.-Oosindiese Kompanjie was. Die volgende jaar word hulle reeds na Ceylon verplaas, pas na die "Resiment van Meuron" hulle plek ingeneem het.

"REGIMENT VAN MEURON. (49). Dié Resiment was 'n Switserse korps en eweëens in soldy by die Kompanjie. Solank hulle hier vertoef, was hulle loon dieselfde as die van die ander troepe. Gewere word aan hulle verskaf, maar die reparasie daarvan moes hulle self betaal. In 1788 word die Resiment van Meuron na Colombo verplaas.

Aan die Kaap word vir gemelde resiment 'n "*Depot*" opgerig om rekrute te versamel. As hulle goed geoefen is, word die rekrute direk na Ceylon verskeep. Die rekrute was ook verplig om garnisoendiens te verrig, terwyl in Kaapstad gestasionneer. In 1789 was hier één Kaptein, sewe sersante, 7 korporaals en 133 soldate, wat aan "Het Depot van 't Zwitserse Regiment van Meuron" behoor het. (50).

"REGIMENT VAN WÜRTTEMBERG." (51). In die somer van 1787—8 arriveer 'n afdeling huurtroepe, 2000 in getal, om die Resiment van Meuron af te los. Die "Regiment van Württemberg," soos hulle genoem word, het hier gebly tot hulle bevel kry om na Batavia te vertrek. Dit het bestaan uit 186 Artilleriste, een kompanjie Jagers (52) en 8 kompanjies "Musquethers." Om die getal jagers op die bepaalde getal te bring moes 50 van die geskikste manskappe met die nodige offisiere uit die "Nationaal Depot" (53) geneem word om tot Jagers geoefen te word. Die Resiment het verder sy eie hospitaal en krygsraad gehad.

---

(48). Theal, Op. Cit. III, p. 143.

(49). Ibidem, pp. 143, 174.

(50). "Memorie aan Zijn Hoogheid ens." (K.A.).

(51). Theal, Op. Cit., III, P. 174.

"Memorie Aan Zijn Hoogheid ens." (K.A.).

(52). *Jagers* was ligte infanterie-soldate.

(53). "*Nationaal Depot.*" Op bevel van die Bewindhebbers is aan die Kaap sedert 1784 'n "Depot" opgerig. Van die verbijgaande skepe word manskappe gehaal, geoefen in die wapenhandel en dan na Indië gestuur ter aanvulling van die troepe daar. Wapens word deur die Kompanjie verskaf. (Memorie aan Zijn Hoogheid).

Omdat hout so skaars was, was daar by elke kompanjie iemand aangestel om vir almal gelyk kos te kook. Die mondering, wat die soldaat self moes betaal, word om die twee jaar verskaf.

In sy Rapport kla die "Militaire Commissie" (1789—'90) dat die rekrute vir die "Regiment van Württemberg" nie gereëld uit Seeland aangestuur word nie. Daar was ook klagte weens die gebrekkige en te jonge knape wat gerekruteer word. Oor die algemeen beskou die Kommissie die Resiment as voordelig vir die Kompanjie, maar bietjie groot.

"Regiment van Waldener." (54). In Februarie 1783 kom die "Franse Regiment van Waldener" hier aan en vorm 'n kamp by Dieprivier. Die troepe word betaal deur die Kompanjie. In Februarie van dieselfde jaar word die resiment na Batavia gestuur.

Benewens 'n paar minder belangrike aanbevelings aangaande die uitbetaling van die soldy, die mondering, die verdeling van dienste ens., het die Kommissie dit noodsaaklik geag dat altyd 'n gereëlde mag van 200 *Dragonders* beskikbaar gehou word. Die ligte ruiters sou van groot nut wees wanneer dit 'n vyand geluk 'n landing te forseer. Die ruiters moes dan dien om hom nadeel te berokken en te verhoed dat hy kans kry hom te formeer. Dit was gemaklik, omdat daar g'n vrees bestaan vir vyandige kavallerie nie. Verder moes die Dragonders dien om die toevoer van lewesmiddele te onderbreek en ook om die nodige voorposte uit te sit. Eindelik sou hulle ook nuttig wees om met spoed na verafgeleë baaie gestuur te word. Indien vereis kan die Dragonders te enigertyd tot infanterie herskape word (55).

---

(54). Theal, Op. Cit., III, pp. 143—4.

*Nota*: Dragonders is 'n soort ruiters wat in die plek van "Karabiniers" opgekom is, maar hulle moes diens doen tevoet so wel as teperd. Bij groot aanvalle word hulle op die gevaarlikste plekke gekommandeer. Hulle wapens bestaan uit snaphane, pistole, degens, swaarde en bajonette. Wanneer die geveg begin val hulle eerste aan; in die leër is hulle plek voor aan die spits of aan die vleuels. (vgl. Eng. Dragoon). In Suid-Afrika was die Dragonders altijd berede troepe gewees.. Die benaming "Draghoener" is nog in die Weslike Provinsie, veral onder die ouere bevolking, in gebruik, en wel om 'n wandelaar of 'n ruiter, met 'n groot pak op die rug, aan te dui.

(55). "Memorie aan Zijn Hoogheid ens." (K.A.).

Die aanbeveling vir die oprigting van 'n kompanjie-Dragonders is nie van belang ontbloot nie. In 'n uitgegsterkte en haas onbevolkte land soos Suid-Afrika is ruitery 'n eerste vereiste. Die rede waarom so lank gewag is met die oprigting van soldate-dragonders is wellig toe te skrywe aan die feit dat die burger-dragonders as sterk genoeg beskou was. Van Riebeeck het weliswaaar die nut van gewapende ruiters ingesien en derhalwe aan 'n gedeelte van sij garnisoen perde verskaf. (56). Dog 'n gereëlde en afsonderlike dragonderkorps was nooit vóór 1790 aan die garnisoen toegevoeg nie. Dat die dragonders as doelmatig beskou is, ly g'n twyfel nie, want herhaalde maal is die burger-infanterie in dragonders verander geword. (Kijk Hoofstuk III).

Die Kompanjie het nie baie manskappe vir die Kaap kon spaar nie. In tyd van oorlog veral was die strydkragtenood hoog gewees. G'n wonder nie dat in sulke tye selfs vrygesette slawe, Basters en inboorlinge vir oorlogsdiens geoefen en gebruik word. Dis te betreur dat die Kompanjie in sy uur van beproewing en nood hom van sulke kragte moes bedien. G'n verstandige Afrikaner sal ooit die handelwyse kan regverdig of verskoon nie, hoewel daar ernstige dryfvere was wat die Bewindhebbers tot die stap doen besluit het.

Die gehalte van swart troepe was nie juis van so'n aard nie dat hulle groot gewig in die skaal kon werp teen Europese vyande. Verder het die Kompanjie deur dié handelwyse 'n gevaarlike presedent neergelê wat in later jare wrange vrugte gedra, en die prestige van die blanke in Suid-Afrika 'n ernstige skok toegebring het.

Aan die ander kant is dit nodig om in die oog te hou dat destyds beskaafde nasies van Europa, waar dit geld 'n stryd in die verafgeleë kolonies, g'n gewetensbeswaar teen die gebruik van naturelle gehad het nie. Spanje in Suid-Amerika, Engeland en Frankryk in Indië en Noord Amerika het hulle dikwels van sulke stryders bedien. Die Hollanders volg eenvoudig die voorbeeld van ander nasies en verskoon hulle deur te sê "nood breek wet." Tog met die oog op die besondere toestande en vraagstukke in Suid-Afrika is die handelwyse ten sterkste af te keur. Die Kompanjie het hier sy handelspolitiek en eie belang konsekwent voorgestaan en die veiligheid van die koloniste as bysaak beskou.

---

(56). Lett. Rec., 1659 — 62., III, p. 31.

"DIE VRYZWARTEN." (Vrygestelde slawe). Die Kompanjie het die mense eers net gebruik vir diens by die brandspuite en ratelwagte. (57). Later is besluit om al die vryswartes tot 'n gereëlde korps te vorm. Die korps word toe bestempel met die naam "Pandoere" (58). Almal wat direk uit slawerny ontslaan is, benewens diegene wat slaweouers gehad het, maar uit wettige huwelike gebore, word daarin opgeneem. Dis veral in oorlogstyd wat tot die aanwerf van Pandoere oorgegaan word met die doel om te help die Kaap verdedig teen buitelandse vyande. Beide in 1781 en 1795 was daar 'n sterk resiment Pandoere onder die wapens.

Oor die nut van Pandoere is verskillende opienies gegee. Daar hulle besonder goed van agter kreupelhout en klippe kon vuur, was hulle uiters geskik vir die klein oorlog (59).

Die Franse skrywe en reisiger, Le Vaillant, sê o.a. dat die Pandoere 'n koddige figuur slaan by die oefeninge. Hulle weet byna nie die onderskeid tussen hulle regter en hulle linkerhand nie en kon dus moeilik aan die bevele van die offisier gehoorsaam. In 'n veilige hinderlaag kan hulle miskien van nut wees deur snaphaanskote te doen. By die naturel tel die eer om 'n plek te verdedig baie min.

> "Het valt hen ligter zig in de schaduw en in de donkerheid in hinderlaag te leggen. Voor hem is de konst van vechten niets anders dan de konst om het gevaar te ontwijken. Valt hij aan dan is het omdat hij denkt dat hij zeeker is dat hij zijnen vijand dooden kan zonder enig gevaar te loopen, en van hem te vergen dat hij zijn leven opzette om iemand, die hem vreemd is de overwinning te bezorgen, zou wezen hem de uiterste dwaasheid voor te stellen" (60)

---

(57). *Ratelwagte* of Kleppermanne is persone wat snags waghou en met 'n klep die uur uitroep.

(58). "'Pandoers' (Fr. Pandours) was the name borne by a local force organised in 1741 by Baron Trenck on his own estates in Croatia to clear the country near the Turkish frontier of bands of robbers. Subsequently enrolled as a regiment in the Austrian army. In earlier times they thus came to be used to guard the frontier districts from inroads of Turks." (The Oxford Dictionary; a new English Dictionary on Historical Principals — Edited by Sir James Murray).

(59). De Jong, Op. Cit., I, pp. 112 — 13.
Theal, Op. Cit., III, p. 269.

(60). Le Vaillant, Op. Cit., III, Inleiding pp. XIX en XX.

DIE "KORPS DER VRYEN." (61). Mettertyd was daar ook 'n klas ontstaan wat, hoewel buite slawerny gebore, nogtans nie uit wettige huwelike voortgespruit is nie. Die lui was 'n gemengde element, wat nie met die burgers kon diens doen en ook nie te bring was onder die klas wat direk uit slaafse diensbaarheid ontslaan was nie. Die Krygsraad het hom weldra die vraag gestel, "hoe deze die nóg tot de eersten nóg tot de tweeden der inwoners gehorende mensen op een gevoeglijke wijze konden dienst doen ten nutte van de maatschappy en algemene bescherming."

In 1787 word op versoek van die Krygsraad uit die manne die "Korps der Vrijen" opgerig. Oud-offisiere uit die burgery word tot offisiere van die korps benoem. Die jaarlikse oefening geskied met die burgery aan die linker vleuel van die infanterie. Hulle was verplig om ook wagte en togte mee te doen.

DIE MILITÊRE KWEEKSKOOL. (62). Die Kompanjie het dit altyd moeilik gevind om die nodige rekrute vir die verskillende resimente van die garnisoen te verkry. Daar was aan die Kaap 'n groot gebrek gewees aan ervare manne vir die genie- en artillerie-dienste. Om betyds die nodige manskappe te erlang was daar soms met groot oponthoud te kampe. Daarom word besluit om 'n "Militaire Kweekschool" vir leerlinge of Kadette tot stand te bring.

> "ter gedeeltelijk rekrutering uit 't zelve van de Indiese Garnizoenen en om gedurende hun verblijf ten uwen gouvernemente zich aan de verandering van het climaat te gewennen, zich in de wapenhandel te oefenen en ook te dienen ter bescherming van deze kolonie." (63). Die Kadette moes bij voorkeur uit die "Inboorlingen (burgers) alhier worden gekozen, want het is wel te verwagten, dat wanneer eenige Inboorlingen deezes lands eerst tot zeekere bevorderingen in den Militaire staat zullen zijn geraakt, zulx vele aanzetten zal, om meede tot dien staat over te gaan, en daar door als dan een groot getal des zodanige die door leedigheid alleen tot last verstrekken, ten nutte der Maatschappije zouden kunnen werden geemployeerd......" (64).

---

(61). Theal, Op. Cit., III, p. 269.
Resolutien, (K.A.). 26 Jan; Requesten, (K.A.), 1787.

(62). Resolutien, 13 Julie 1785, (K.A.).

(63). Inkomende Brieven, 1786—7. (K.A.).

(64). Resolutien, 19 April 1786, I. (K.A.).

Goewerneur Van de Graaff word gelas om terstond by sy aankoms aan die Kaap na te gaan en te oorweeg watter skikkinge gemaak kon word om so 'n militêre skool op te rig. Die doel van die inrigting is in die eerste plek die artilleriediens te verbeter, maar ook verder om rekrute te verskaf wat, sodra hulle die nodige bekwaamheid erlang het, na Indië moes gestuur word om daar ten dienste van die Hoë Regering te wees (65). Die Kadette word by die "Nationale Troupes," sowel artillerie as infanterie, gevoeg om hulle die vereiste oefeninge te verskaf.

Met die stigting van die "Militaire Kweekschool" word 'n "Provisionele Reglement en Ordres" opgetrek "Waarna in de Militaire School aan de Caab, aan des Cadets dezer garnizoen onder oppergezag van de Chef van de Artillerie, des Heer Col. Gilquin en onder immediare orders en directie van de Lieut. en Ordinaris Thiebault, door den onder Lieutenant van de Artillery Gunkel, de Instructie in de Militaire Wetenschappen zal gegeven worden" (66).

Die wetenskappe wat onderwys word is die "Arithmetica," die Algebra, die Stelkuns en die Geometrie (na die metodes van Steenstra). Elke weekdag van 9—12 v.m. moes die Kadette in die "Collegie" teenwoordig wees. Die onderoffisiere was ook geregtig die klasse by te woon. Eenmaal in die jaar kry die Kadette veertien dae vakansie en wel "wanneer de Artillerie naar de schijf schiet." Die Kadette was vrygestel van alle ander dienste, sodat behalwe siekte daar g'n ander verskoning vir wegbly van die skool mag wees nie. Wanneer iemand sonder rede wegbly word hy met één schelling (2 1/4d) beboet. Diegene, wat gedurig stokkies draai en min vordering maak, word vrye toegang tot die skool ontsê, sodat daar g'n struikelblokke in die pad van die vlytiges en toegewydes mag wees nie.

"Voorts zullen gem. studenten en die geene die wijders zouden wenschen in dit Collegie mogen toegelaten werden verpligt zijn een kleine recognitie......bij voorbeeld 4 schelling aan de heer Gunkel moeten betaalen om dezelve van het nodige papier, Pen en Inkt te voor zien, ten einde de dictata te komen geschrijven en daaruit verder een Doncent......te komen vinden" (67).

(65). Inkomende Brieven,, 1786—7. (K.A.).

(66). Requesten. 1788. (K.A.).

(67). Requesten, 1788, (K.A.).

## HOOFSTUK III.

---

## DIE BURGERY.

Die Hollands-Oosindiese Kompanjie het net één doel gehad en dit was handeldrywe. Deur die drang van omstandighede was hy genoodsaak om, aan die Kaap tenminste, van die algemene beginsel af te wyk. Die hoofdoel met die stigting van die Kaapse neersetting was om te dien as 'n verversingstasie van die Kompanjie se skepe. Die klein garnisoen was nie by magte om aan al die vereistes van die stasie te voldoen nie, temeer omdat die boerdery te baie tyd en kragte in beslag geneem het. Die skepe wat hier aankom maak ten volle gebruik van die groente, vrugte en vlees wat die Kaap geroepe was om te produseer. As die behoeftes van skepe in die opsig nie bevredig word nie, dan beantwoord die Kaap nie aan sy doel as 'n verversingstasie nie. Die Bewindhebbers het nie kans gesien om 'n groot garnisoen hier op die been te hou nie en daarom moet 'n ander plan ter hand geneem word om verversings vir die vloot te lewer. Persone word op die land gevestig en moet hulle uitsluitlik op die landbou, in belang van die Kompanjie, toelê. Verder sou die manne ook moet dien om die garnisoen te help met die verdediging van die Kaap. Teen wil en dank was die Bewindhebbers verplig 'n permanente bevolking hier in die lewe te roep en kolonisasie in hulle program op te neem. In 1657 word 'n paar van die Kompanjie se dienaars uit die diens ontslaan om as "Vryburgers" al die aandag aan die landbou te wy. Ten behoewe van die Kompanjie word hulle op die platteland gevestig en verplig hulle produkte teen 'n vasgestelde prys te verkoop. Die monopoliestelsel word ook hier streng gehandhaaf en die enigste koper van produkte was die Kompanjie self.

Die landbouer het meer belang by die verdediging van sy land dan enige ander persoon. As daar gevaar kom kan die veeboer met sy vee die binneland intrek, terwyl die landbouer nie sonder groot skade so iets kan aanvang nie. Die Vryburgers was weldra genoodsaak hulle landerye teen roofgierige Hottentotte te beskerm. Van die kant

van die garnisoen was min hulp te verwag, en daarom was organisasie vir verdedigingsdoeleindes een van die eerste vereistes by die volkplanting. In 1658 word al die weerbare Vryburgers tot 'n kompanjie "Schieters" gevorm, op dieselfde voet ingerig as die gewone soldate. Die offisiere word jaarliks gekies deur die Burgerrade, bygestaan deur 'n sersant en 'n korporaal. Die keuse was onderhewig aan die goedkeuring van die Politieke Raad (1). Ter selfverdediging, an nie soseer uit dwang nie, was die Vryburgers ook belas met militêre dienste. Toe in 1659 die oorlog met die Kaapse Hottentotte uitbreek word die Vryburgers teen 'n vasgestelde loon deur die Kompanjie in diens geneem (2). Die reëling was net in swang solank as die stryd geduur het.

Die burgermiliesie was in sy oorsprong niks meer as 'n middel om die inboorlinggevaar te help bestry nie. Weldra egter, met die uitbreiding van die Kolonie, en namate die Kaap in belangrikheid toeneem, word die instelling al verder ontwikkel om hom aan te pas by die veranderde omstandighede en vereistes. Die min of meer vrywillige stelsel het trapsgewyse verpligtend geword vir al die Kompanjie se onderdane. In later jare het die Hottentotvraagstuk op die agtergrond getree, terwyl Europese toestande, en die verdediging van die volkplanting teen oorseese vyande, al hoe meer die aandag begin te trek. Die garnisoen was swak en nie instaat om 'n sterk vyandige aanval te weerstaan nie. Die burgery het handig ingekom, nie net om binnelandse onluste te onderdruk nie, maar ook om teen buitelandse vyande gewig in die skaal te werp.

Met die vermeerdering van die bevolking deur immigrasie, as andersins, het die weerbare manne steeds in getalsterkte toegeneem. Ten einde die burgers des te gemakliker vir militêre doeleindes te organiseer, word hulle aangemoedig so dig moontlik by mekaar te woon (3). In 1688 was die infanterie van die Kaapse distrik gegroei tot 120 koppe, die offisiere uitgesluit (4). In 1700 was die infanteriekorps so groot dat dit nodig geag word om dit in twee te splits (5). In 1768 was daar vier kompanjies infanterie, en in 1789 het die Kaapse distrik nie minder

(1). Riebeeck's J. III, 1659—62, p. 14.

(2). Resolutien, 29 Mei, 1659. (K.A.). Op. Cit.

(3). 'Leibbrandt's "Rambles...e s.' Op. Cit., p. 8

(4). Ibidem, p. 25.

(5). Resolutien, Maart, 1700. (K.A.).

dan 568 voetgangers gehad nie, wat verdeel was in sewe kompanjies (6).

Daar die gereëlde garnisoen ook meesal uit voetvolk bestaan, was dit absoluut nodig 'n kompanjie *kavallerie* uit die burgers te rekruteer. Die landmiliesie kon by 'n vyandelike landing baie goeie dienste verrig, en derhalwe was dit nodig om hul op 'n sterk voet te bring. Die burger-kavallerie sou die beste middel wees om 'n vyandelike landing te belet; as dit 'n vyand geluk om voet aan wal te sit, kon hul die verbinding met die binneland verydel en hom "van tyd tot tyd een neep...toebrengen." Die gedragslyn sou beter betaal dan

> "alle de groote kosten die een houwbaare fortificatie van dit Casteel soude na sig sleepen."

Die distrik was uitgestrek en kavallerie sou miskien beter diens doen dan die voetvolk. Oor die algemeen het die burgers meer sin gehad om hulle as perderuiters te laat inskrywe; dit het elkeen vrygestaan om aan te sluit by die infanterie of by die perderuiters. (7). Die dorpelinge maak in die reël die infanterie en die buiteliede die kavallerie uit. In 1658 word die eerste kompanjie kavallerie opgerig wat bestaan het uit 39 manskappe. Later het 'n aantal burgers van Kaapstad aangebied om hulle self van perde te voorsien en ten volle uit te rus, op voorwaarde dat die reg verleen word om hulle perde in die Tafelvallei te laat wei. Die versoek word toegestaan, want die perderuiters sou van groot nut wees. (8). Dit word ook bepaal dat by 'n gevreesde landing aan die noordkus van Tafelbaai 'n kompanjie dragonders daarheen gestuur word. Die hoë see en steil strande sou egter 'n landing in die streke haas onmoontlik maak (9). In 1741 was die kompanjie kavallerie of dragonders so sterk dat dit nodig geag word hulle in twee aparte resimente te verdeel. (10). In 1789 was daar 250 perderuiters in die Kaapse distrik. (11).

Binne drie maande moes al die vryliede hulleself voorsien van behoorlike gewere; boete vir versuim was 25 gulde.

(6). "Memorie aan Zyn Hoogheid...," 1789—90. (K.A.).

(7). Resolutien, 6 Sept., 1768. (Reglement). (K.A.).

(8). Resolutien, 16 Des., 1687. (K.A.).

(9). Rapporten van Kommissarissen, (1657—1764). (Rapport van Nolthenius, 1748). (K.A.).

(10. Res., 17 Okt.,, 1741. (K.A.).

(11). "Memorie aan Zyn Hoogheid, 1789—1790. (K.A.).

In 1687 word deur die hoofoffisiere van die burgerye van Kaapstad 'n versoekskrif aan die goewerneur gerig. Hulle gee hierin die wens te kenne om die welstand van die gemenebes te behartig, en vra beter krygstug en wapenrusting vir die manskappe. (12). Aan die versoek word gehoor gegee en 'n aantal bekwame offisiere benoem, t.w. luitenante, vaandraers, sersante, korporaals, monsterskrywers, tamboers en trommelslaers.

Ook in *Stellenbosch*, die oudste buitedistrik, was weldra 'n burgermag op die been gebring. In 1688 was daar al 'n kompanjie dragonders uit 40 man en 'n kompanjie infanterie uit 80 man bestaande. In 1729 het die Burgerkrygsrade van Stellenbosch en Drakenstein die burgerinfanterie as onbevredigend beskou en dit toe in 'n kompanjie dragonders verander. Ook hier was die burgers meer geneë hulle oefeninge te perd te doen, wat heel maklik te verklaar is. Die twee bestaande kompanjies dragonders is spoedig so groot geword, dat hulle nie langer met die vereiste dissipliene gekommandeer kon word nie. (13). Hulle word gevolglik in drie gesplits; die derde het bestaan uit diegene wat anderkant die berge woon en wat tot nou toe by die dragonders van Stellenbosch diens gedoen het

Die versamelplek sou wees aan die "Kliprivier" in die later gestigte distrik Swellendam. Hier moes tweemaal per jaar, op tye deur die landdros en heemrade bepaal, oefeninge gehou word. (14). In 1795 was daar altesaam in die distrik Stellenbosch vyf kompanjies dragonders; die dragonders was egter nie gelykop onder die kompanjies verdeel nie. (15).

Toe in 1745 die distrik Swellendam gestig word, was daar reeds één kompanjie dragonders gewees. In 1768 was daar twee sulke kompanjies, elk van 100 manskappe. (16). Die getal was te groot om behoorlik deur die offisiere aangevoer te word, en daarom is in dieselfde jaar 'n derde

---

(12). Resolutien, 2 Febr., 1687. (K.A.).

(13). Leibbrandt: "Rambles...ens.," Op. Cit., p. 25.

*Nota*: Nolthenius gee die volgende gunstige rapport van die burgery: — "...alle flukse wakkere karels en die met het geweer seer wel weeten om te gaan." (Rapport van Commissarissen, 1657—1764.).

(14). Resolutien, 12 Nov., 1743. (K.A.).

(15). Borcherds, Op. Cit., p. 31.

(16). Resolutien, 16 Feb., 1768. (K.A.).

korps tot stand gebring. In 1795 het die drie kompanjies 315 koppe getel. (17).

In 1786 word die distrik *Graaff-Reinet* gestig. Die nuwe distrik was uitgestrek en die inwoners aan al die kante van ervare omring. Die ingesetenes moes in die eerste plek altyd gereed wees om hulle teen die geweld en die oorlas van die inboorlinge te beskerm. Maar daar rus ook 'n verder verpligting op hulle skouers en dis om in tyd van nood die kuste in die omtrek te beskerm en in die algemeen die bevolking teen 'n vreemde moontheid te verdedig. Daar was eers twee kompanjies dragonders, maar in 1787 word ook nog 'n derde gevorm. (18). In 1789 tel die manskappe van die drie afdelings 706; hulle was toe nog nie behoorlik verdeel of georganiseer nie. (19).

Altesaam was daar in 1789 omtrent 2893 manskappe, wat by 'n algemene opontbod gebruik kon word. Die getal sluit 'n paar honderd manskappe in, wat die seinposte bedien en beskerm. (20).

In 1743 word 'n burger *Invalides Korps* opgerig. Dit het bestaan uit al die burgers wat nog enigsins instaat is om, by die optog van die burgery na Kaapstad, die binnelande teen rusverstoorders te beveilig. (21).

Volgens resolusie van die Burgerkrygsraad van Kaapstad sou die *offisiere* van die burgery uit die volgende bestaan: Vir die kavallerie — één ritmeester, één luitenant, één kornet, vier wagmeesters, vier korporaals, één standerdjonker, één monsterskrywer, twee trompetters en één adjudant. Vir die infanterie was daar één kaptein, één luitenant, één vaandrig, vier sersante, vier korporaals, één vaanjonker, één monsterskrywer, twee pypers, twee trommelslaers en één adjudant. (22).

Die offisiere, sowel as die gewone lede van die burgermiliesie was verplig by hulle inskrywing 'n *eed van getrouheid* af te lê. (23). Hulle moes trou sweer aan die Stategeneraal van Holland, die Prins van Oranje, die Bewindhebbers, die Goewerneur en die Politieke Raad. Hulle verklaar hulle-

---

(17). "Memorie aan Zyn Hoogheid...ens." 1789—1790. (K.A.).
(18). Resolutien,, 10 Okt. 1787, (K.A.).
(19). "Memorie aan Zyn Hoogheid...ens." 1789—1790. (K.A.).
(20). Ibidem.
(21). Resolutien, 12 Nov. 1743. (K.A.).
(22). Resolutien, 6 Sept., 1768. (Reglement, Art. II.). K.A.
(23). Eedboeken. (K.A.).; Resolutien, 23 Okt., 1725. (K.A.).

self bereid om die bevele te gehoorsaam, die ordonnansies stiptelik na te kom en goed en bloed vir die welsyn van die gemenebes op te offer. Die gewone burgers moet deur die eed ook trou- en gehoorsaamheid sweer aan die offisiere wat oor hulle gestel is. Die verskillende ede was nie altyd in woord en vorm dieselfde nie, maar tog het hulle in hoofsaak ooreengekom.

*Burgerdiens* was verpligtend vir al die burgers tussen 16 en 60 jaar. Alle jongelinge, wat uit die kompanjie se diens ontslaan is, moet hulleself binne drie maande, het sy by die kavallerie of by die infanterie, laat inskrywe. (24).

> "Alle officieren zonen zullen wel parade en exercitie meede subject weesen dog echter van alle Togten en Commandos mitsgaders van de wagten vry zyn." (25).

Ook jongelinge van 16 jaar is vry van die tog en die wag totdat hulle die ouderdom van 18 jaar bereik het. Sodra ingeskrywe, was hulle darem verplig om die parade en oefeninge mee te doen. (26). Almal wat by die Invalides ingeskrywe is, weens gebreke of hoë ouderdom, is van die dienste vrygestel. Die persone, wat twee seuns of drie stiefseuns in die mieliesie het, mits hulle nog by die ouers woon, was nie aan burgerdiens onderhewig nie. (27).

*Oefening van die Burgery.* Net soos die gereëlde troepe was ook die burgers verplig hulle in die wapenhandel te oefen. G'n moeite, tyd of geld word deur die Bewindhebbers te veel geag nie om aan die Kaap 'n weerbare burgermag op die been te bring. Die oefeninge word so ingerig dat dit eerder as 'n plesier dan 'n las beskou geword is. Verder word die ywerige en bekwame lui op die een of ander wyse beloon, terwyl aan die anderkant die trage burgers aangemoedig en selfs gestraf word.

Van Riebeeck het 'n begin gemaak met die burgers in die wapenhandel te oefen. Elke Sondagmiddag, terwyl die militêre met hulle oefeninge besig is, moes die burgers van die Stad drie of viermaal om die fort marseer. Daarna gaan hulle na die stenereduit, "Coornhoop," om, na die diens wat daar gehou word, deur die kommandeur

---

(24). Resolutien, 6 Sept., 1768; Notulen van Cabo Krygsraad, 5 Jan., 1752.

(25). Resolutien, 6 Sept., 1768. (Reglement, Art. 14). K.A.

(26). Ibidem. (Art. 15).

(27). Resolutien, 6 Sept., 1768. (Reglement, Art. 16.). K.A.

of 'n lid van die Raad geinspekteer te word. Elkeen kry eindelik 'n koppie wyn; dis 'n lokaas vir meer dan een wat anders nooit sou kom nie. (28).

In die eerste jare van die Vryburgers se bestaan was militêre diens 'n vrywillige saak gewees; selfs die oefeninge was vir niemand 'n absolute verpligting nie. Weldra kom hierin 'n radikale verandering. In Januarie 1672 word 'n proklamasie uitgevaardig om al die ingesetenes te gelas in "volle geweer" aan die Fort te verskyn. (29). Dit was 'n tyd van oorlog en elke lojale burger het dit sy plig beskou om aan die oproep gehoor te gee. Die tyd vir die oefening was goed gekies, want die graanoes was klaar ingesamel en die vernaamste werk op die boereplase agter die rug. Heel geleidelik word 'n seker mate van militêre dwang op al die burgers toegepas.

Selfs die kinders was nie van militêre oefening vrygestel nie. Volgens die resolusie van die Politieke Raad in 1687 gepasseer:

> "is besloten enten meesten dienste deser Colonie eenparig goedgevonden de kinderen deser ingesetenen, te weeten de knegtjes van negen tot derthien jaren ouderdom alle Saturdagen 't namiddags op de drilplaats in de wapen handeling door de drilmeester te doen oefenen en deselve op nieuwe Jaarsdag onder haar vaandel te doen optrekken, op arbitrale boete by haar respective ouders te verbeuren, ingeval iemand sonder wigtige reden in gepreke blyft daar te verschynen." (30).

In 1687 word bepaal dat minstens éénmaal per jaar in November al die burgers van Kaapstad in volle geweer moet optrek om ag dae lank in die wapenhandel te oefen. Die orders moes stiptelik deur die burgers nagekom word. Niemand mag sonder wettige redes van die "optrek," of parade, wegbly nie. Binne drie maande na sy inskrywing moes elke burger in besit van 'n goeie geweer wees, benewens 'n bajonet, 'n patroontas en 36 skerp patrone. Die patrone word hom by sy inskrywing deur die Bewindhebbers ter hand gestel. Die geweer word in goeie order gehou en daar sonder mag g'n burger op die parade verskyn nie; vir oortreding word swaar boete opgelê.

---

(28). Resolutien, Des. 1687. (K.A.).

(29). Ibidem, Loc. Cit. (K.A.).

(30). Resolutien, 22 Des., 1687. (K.A.).

Vaste regulasies was opgetrek om die oefeninge vir Kaapstad se inwoners te reël. Volgens 'n reglement van die jaar 1688 dien die oefeninge:

"Om de Ingesetenen in 't handelen der wapenen so te voet als te paard meer en meer te oeffenen en an te moedigen." (31).

Die *ruitery* skiet met 'n pistool na 'n "Schier." Drie pryse van één, twee en drie skelling respektieflik word uitgeloof aan die drie beste skutters. Na die ruiter sy pistool afgeskiet het, probeer hy in volle galop met sy degen die hoof van "Medusa" van 'n paal te lig; die prys is vier skelling. Om mee te doen aan die kompetiesie moes elkeen 'n klein sommetjie betaal. Die een wat in die kol skiet, en ook die hoof van "Medusa" van die paal lig, ontvang al die inlêgelde en boonop 15 riksdalers van die Kompanjie. Deur die hele ruitery word hy na sy huis vergesel as teken van eerbewys.

Vir die *infanterie* was daar 'n aparte oefening. Hulle moes weer na 'n hout "schier" skiet; die reëls is min of meer dieselfde as vir die ruitery. Die persoon wat die romp van die "schier" afskiet is koning van die skutters, kry die inlêgelde, die Kompanjie se prys en word met eerbewyse na sy woning begelei.

Nie net die burgery van Kaapstad was in die geleentheid gestel om hulle op 'n vermaaklike manier met die skyfskiet besig te hou nie. Ook op *Stellenbosch* was daar elke jaar so 'n skyfskiet-wedstryd gewees; hier word dit selfs op groter skaal dan in Kaapstad gedoen. Simon van der Stel het die gewoonte gehad om sy geboortedag op Stellenbosch te vier. Dit was die plesierigste tyd van die jaar en reeds van die begin van die maand Oktober word die werk op sy gesit om die "Kermis" te gaan bywoon. Ook die jaarlikse oefening vind op die tydstip plaas. Die hele burgery verskyn in volle mondering en geweer om die militêre parade deur te maak en te oefen in die skyfskiet. In hierdie geval is dit 'n papegaai wat as doelwit gebruik word. Op die klein heuwel, wat vandag nog bekend staan as "Papegaaisberg," verskyn die burgery om na die papegaai te skiet. Net soos in Kaapstad word ook hier pryse uitgeloeof en die beste skutter na sy huis begelei, want vir die volgende jaar ten minste is hy "koning van de schutters."

---

(31). Resolutien, 27 Sept., 1688. (Reglement).

"Twee "gedeputeerden" word deur die Politieke Raad afgevaardig om teenwoordig te wees by die oefeninge om te sien dat "alles ordentelyk en na behoren toegaat." (32). Die nodige buskruit, snaphane en vuurstene word deur die Kompanjie verskaf. (33).

Daar is alle rede om te glo dat die plesierige manier van skyfskiet by die burgers in die smaak geval het. Dat dit ook aan sy doel beantwoord, en stellig die koste daaraan bestee ruimskoots vergoed het, is nie te betwyfel nie. Op 29 Nov., 1705 skrywe die goewerneur W. A. van der Stel dat hy orders ontvang het om die skiet na die papegaai af te skaf en dat die Kompanjie nie langer die koste kon dra nie. (34). Die voorgewende rede was die onkoste wat met die skyfskiet gepaard gaan; dis meer waarskynlik dat die goewerneur, as vyand van die Stellenbosse boere, hulle hierdeur 'n steek in die donker wou toedien. Reeds vroeër was daar iets aan die broei, want in 1703 moes spesiaal verlof tot die hou van die oefeninge verkry word, en die volgende jaar het die goewerneur hom nie op Stellenbosch laat sien nie.

Vir 'n breedvoerige beskrywing van die skyfskietery word verwys na 'n reglement in 1688 deur die Politieke Raad opgestel. (35).

Vir oefening van die hoofoffisiere van die kavallerie en die infanterie word spesiale voorsiening gemaak. Ten einde hulle

> "by gebrek van vyand niet te laten verflauwen nog te gedogen dat hun kragten door wellusten en wulpsheid souden verslappen, goed gevonden en besloten, an de hoofd officieren deser Ingesetenen zo te voet als te paarde, onder 't Caabse Territor of Stellenbosch te doen opwassen en deselve met lydsaamheid te konnen verduuren en haar in de wapenhandeling so veel immers mogelyk ervaren en voloefend te maken, hun te vergunnen en toe te staan twee maal ter week met twee honden binnen de grenzen deses gebieds op grov en

---

(32). Kolbe, Op. Cit., II, p. 217.

(33). Resolutien, 5 Okt., 1686.

(34). Leibbrandt "Letters Despatched," 1698—1708, pp. 305, 317.

(35). Resolutien, 5 Aug., 1688. (K.A.).

klein wild ter jagt mogen gaan." (36). Op die manier het die Bewindhebbers ook gemeen die oefeninge aan te moedig en aantreklik te maak.

Die oefeninge deur die Kompanjie ingestel was prakties in elke opsig. Die tye vir die hou daarvan het vir die burgers so min moontlik ongerief veroorsaak. Die één groot doel was om van die mense goeie skutters te maak. Verder was die stelsel van 'n gehalte, wat noodwendig moes strek tot die verbetering en bemoediging van die hele bevolking. Strenge disipliene word gehandhaaf en almal was verplig aan die oefeninge deel te neem; niemand het gevoel dat hy aan 'n willekeurige en militaristiese sisteem onderwerp was nie. Hierin het dan ook gelê die geheim van die sukses wat tot die end van die 17de eeu deur die verdedigingstelsel behaal is. Die stelsel het hom uitmuntend aangepas by die vryheidliewende karakter van die Afrikanervolk. Aan die begin van die volgende eeu egter sien ons dat die manier van oefening tot dusver in swang, oorboord gegooi word om plek te maak vir iets wat baie minder aantreklik en doelmatig was. Die papegaaiskiet word iets van die verlede; 'n oefening in die hanteer van wapens en in die opstel van leërafdelings moes tweemaal per jaar, t.w. in Maart en Oktober, plaasvind. Wat vroeër as 'n plesier en 'n ontspanning beskou was, begin spoedig as 'n swaar las en opgelegde taak op hulle skouers te druk. Met die uitbreiding van die Kolonie het dit hoe langer hoe moeiliker gegaan om die plase in die steek te laat ten einde die oefeninge op Stellenbosch en Kliprivier (Swellendam) by te woon. In April 1726 word deur die Politieke Raad 'n versoekskrif van die burgers behandel, waarin gevra word van die oefeninge vrygestel te mag wees. (37). Verskillende redes vir hulle versoek word aangegee. Twee-derdes van die bevolking was veeboere, wat deur skaarste van weiveld en sterfte onder die vee, dikwels genoodsaak word verder landwaarts in te trek; die gevolg is dat hulle soms meer dan veertien dae reis van die naaste oefenplek verwyder is. Die riviere is dikwels vol en verhinder die mense betyds die wapenskouing by te woon. Van die Boesmans is niks goeds te wagte nie; diewe maak van die afwesigheid van die burgers gebruik om hulle slag te slaan. Die slawe op die plase was onbetroubaar en het soms in afwesigheid

(36). Resolutien, 20 Januarie, 1688. (K.A.).
(37). Ibidem, 30 April, 1726. (K.A.).

van die manspersone die huisgesinne lastig geval. Burgers het liewers die boete betaal en eenvoudig van die wapenskouing weggebly. Die besware word deur die Raad as grondig beskou en die Bewindhebbers in Holland voorgelê. Die Raad meen dat die oefeninge op die oomblik nie so uiters noodsaaklik is nie, en dat versuim van die boerdery tot groot nadeel van die Kompanjie strek; dat daar verder alle rede bestaan om te glo dat die burgers lojaal en gereed is goed en bloed in belang van die Kompanjie en die gemenebes op te offer. Die versoek is waarskynlik nie toegestaan nie, want in 1741 word dieselfde eise in ietwat gewysigde vorm herhaal. In plek van 'n algehele, word net 'n gedeeltelike vrystelling gevra. "Angesien het hun seer beswaerlyk viel wyl sooverre landwaarts in woonden twee maal 's jaars op te koomen," het die burgers versoek om net één oefening in Oktober te hê. (38). In plek van drie sou hulle dan gereed wees om ses dae agtereen oefeninge te doen. Weens die oorlog, wat toe in Europa gewoed het, was dit ook selfs toe onmoontlik die versoek toe te staan. In 1751 word dit eindelik na lang oorweging ingewillig. Die reëling het bly voortbestaan tot die end van die Kompanjie se bestuur.

Die burgers het kans genoeg gekry om hulleself in die krygsdiens te oefen. Die stryd teen die naturelle gaan onafgebroke voort; 'n beter oefening vir die burgers was daar nouliks te vind. Die kommandodiens het so baie van hulle aandag in beslag geneem dat dit 'n ernstige inbreuk op die gereëlde oefening of "optrek" gemaak het. Ook hier sien ons dat die belange van die Kompanjie in stryd was met die van die burgers. Die oefeninge was ingerig hoofsaaklik met die doel om die belange van die Bewindhebbers te beskerm, terwyl die bevolking daarenteen meer voordeel trek uit die kommando's wat vir eie veiligheid onderneem word. Hier het ons weer die moeilikhede wat noodwendig voortspruit uit die regering van 'n handelskompanjie met sy soek na groot profyte en besnoeiing van uitgawes.

Behalwe die oefeninge moes die burgers ook verskeie dienste verrig. Die garnisoen was swak en daarom word in 1686 besluit die burgers van Kaapstad en omgewing op te roep om snags die *wag* in die stad waar te neem ten einde alle diewerye, gevegte en ander ongereëldhede te voorkom. (39). By beurte moes hulle in getalle van

(38). Resolutien, 14 Maart, 1741. (K.A.).
Ibidem, 6 Sept., 1768. (Reglement). K.A.

tien onder bevel van 'n sersant en 'n korporaal, die strate patrolleer. Die gehele burgerwag het bestaan uit ses kompanjies van 30 man elk. Aan die hoof van elke kompanjie was die kaptein, wat met sy manskappe twee maande agtereen die wag waarneem. Om vier uur in die namiddag kom by die burgerwaghuis die wag bymekaar om diens tot die volgende môre te doen. Die offisiere moes goed sorg dra dat alles op die wag gereëld toegaan. Die sersant moes 'n nette aantekening hou van alles wat daar voorval.

> "Op dat met het eynde der maand Zoude kunnen gezien worden, wat er al mogte te gepasseerd zyn en of alles wel behoorlyk geobserveerd werd."

Die sersant, wat sy orders ongehoorsaam is, sal voor die Krygsraad gebring word. Aan die end van die maand word deur die betrokke offisier noukeurig rapport gedoen aan die goewerneur van alles wat op die wag plaasgevind het. Elke aand ontvang die offisier sy wagwoord van die goewerneur. Een van die onderoffisiere word gelas snags die wag te besoek, want dis dikwels gebeur dat persone, wat vir ander die wag waarneem, hulle pligte nie getrou nakom nie.

*Piketdiens.* Die verdediging van die Kaap teen vyandelike aanvalle het by die Bewindhebbers die swaarste geweeg. Die burgereed het van die bevolking baie geëis; vir die Kompanjie moes hulle alles veil hê en derhalwe word van hulle dienste ruimskoots gebruik gemaak. Dit was hoofsaaklik die geval wanneer in oorlogstyd die burgers verpligte piketdiens doen. Toe in die tyd van die Van der Stels daar gedurig vir 'n aanval van die Franse gevrees word, het die Stellenbosse burgers by beurte in Kaapstad piketdiens verrig. (40).

In 1740 breek die Oostenrykse Erfopvolgingsoorlog uit en dadelik word die burgers vir militêre diens opgeroep. Solank die oorlog geduur het, was daar gereëld 'n burgerkorps van 50 koppe in Kaapstad gestasionneer. Elke maand word hulle deur 50 ander afgelos.

Eienaars met vaste goed in die buitedistrikte, of persone wat winsgewende betrekkings beklee en gevolglik van die wagte vrygestel is, word belas om die koste te help be-

(39). Resolutien, 6 Sept., 1768. (Reglement Arts. 39—42.). Ibidem, 3 Julie, 1688. (K. A.).

(40). Letters Despatched, 1696—1708, p. 20.

stry. (41). Die burgers het hulle die opoffering van piketdiens laat welgeval, want die nood was hoog en die garnisoen uiters swak. Hulle beskou dit as 'n dure plig om deel te neem aan die verdediging van die land. Van Plettenberg het hom gunstig uitgelaat oor die gewilligheid van die bevolking in die verrigting van hulle dienste. (42). Dog later, toe die piketdiens permanent gemaak en selfs in vredestyd verpligtend beskou was, het die burgers hulle stem laat hoor en heftiglik geprotesteer teen die onnodige dienste wat van hulle geverg word.

Gedurende die vierde Engelse Oorlog word die burgers weer gekommandeer vir piketdiens. Die Regering het probeer die laste van die bevolking so lig moontlik te maak; net die wat die beste kon gemis word is opgeroep. Die Krygsraad van Stellenbosch het trouens verder skikkings gemaak om maandeliks 80 man, meestal uit die Invalides, vir piketdiens beskikbaar te stel. Elke maand sou hulle deur 'n gelyk aantal afgelos word. (43). Met die oog op die gevaar wat die Kolonie in die tyd dreig, is ook 'n piket van 8 man onder bevel van 'n wagmeester in Hottentotsholland gestasionneer. (44).

Jongelinge en lede van die Invalides van Stellenbosch word gekommandeer om die wag by die Kruitmagasyn van die distrik en ook op ander plekke waar te neem. (45).

Dit skyn of by die oproep tot die piketdiens soms ongereëldhede plaasgevind het, want in 1782 neem die Politieke Raad 'n besluit om deur die landdroste en krygsrade die kapteins te gelas 'n behoorlike lys van die persone, wat gekommandeer moet word, op te stel. Voortaan sou nie meer dan 100 koppe te gelyk, en ook nie uit één huis huis al die diensdoende persone, opgeroep word nie. Dis vroeër gebeur dat uit één en dieselfde huis drie of vier gekommandeer word en tot groot nadeel vir "derzelver huyselyke zaken waren opgekomen." (46).

Dat die gemis aan ruiters by die piketdienste gevoel geword is, bewys die feit dat Brigadier Conway, hoof van die Franse troepe alhier, aan die hand gegee het om

(41). Resolutien, 21 Maart, 1741. (K.A.).

(42). Theal, Op. Cit., III, pp. 149—150.

(43). Resolutien, 20 April, 1781. (K.A.).

(44). Ibidem, Loc. Cit. (K.A.).

(45). Ibidem, Loc. Cit. (K.A.). Borcherds, Op. Cit., pp. 149—150.

(46). Resolutien, 18 Jan., 1782. (K.A.).

voortdurend 'n korps kavallerie in gereedheid te hou. Op die voorstel word gehandel en 100 dragonders uit die Stellenbosse en 'n gelyk getal uit die Swellendamse distrik is toe vir die maandelikse piketdiens gekommandeer geword.

"Wanneer zy zullen werden gekommandeerd alhier de picquet wagten te komen houden, dadelyk en zonder het minste uytstel of vertoef daar aan te gehoorzamen, en zig te dien eynde precies op den gezetten tyd hier te laaten vinden, op poene, dat teegens diegeenen dewelke hier aan niet prompt zullen hebbe g' obedieerd, zonder de minste conniventie of oogluyking, als meineedige en moedwillige overtreeders ter des algemeenen welzyn en behoudenisse deezes lands bestelde ordres ten strengsten......zal werden geprocedeerd." (47).

Die aanbeveling van Conway is glad nie vreemd nie as ons in aanmerking neem die uitgestrektheid van die kuslyn en die noodsaaklikheid van snelle bewegings. "Die Militaire Commissie" van 1789 het ook sterk aangedring dat 'n kompanjie dragonders in Kaapstad opgerig moes word.

Persone wat hulle met die boerebedryf besig hou, en miskien ver van Kaapstad woon, moes noodwendig die aanhoudende piketdiens mettertyd as 'n groot las beskou. Die burgers was oor die algemeen gereed hulle dienste ter beskikking van die Bewindhebbers te stel, maar die maatreëls, in verband met die piketdiens geneem, het later op sterk verset gestuit. In 1781 het hulle reeds begin kla oor die sware belastings, wat tot onderhoud van die burgerwagte in Kaapstad opgelê word. Weens die skaarste van geld en die drukkende tye het die burgers begin swaar kry onder die belastings. (48).

Die aanhoudende piketdiens het die mense ook baie verveel. Op 13 Feb., 1782 word deur die Politieke Raad 'n 'n versoekskrif behandel waarin burgers van Stellenbosch en Drakenstetin 'n versoek aan die Regering rig om van die maandelikse piketdiens vrygestel te word. (49). Hulle gee eers 'n lang opsomming van dienste deur hulle in belang van die Kompanjie verrig en maak o.a. gewag van die gehoorsaamheid wat nog altyd aan regeringsbevele betoon is. Die redes vir hulle versoek word in die volgende bewoording uiteengesit:—

(47). Resolutien, 18 Jan.,, 1782. (K.A.).

(48). Ibidem, 13 Okt., 1781. (U.A.).

(49). Requesten, 1782. (K.A.).

"Omdat haare tegenwoordigheid by den coorn en wynbouw te weeten in de maanden van April, May, Juny, July, Augustus en September by de ploeg en Zaaying van Graan en het pooten van den wynstok, October, November, en December by den Graanoogst, en geduurende de maanden van January, February en Maart by het uyttrappen en schoonmaken der graanen mitsg....De wyn persching en het bereyden van wynen, hoogst noodzakelyk en onafgebrooken werd vereyscht omdat zy aldien arbeyd van noodzakelykheid en van bestaan en teevens onderhoud voor het algemeen niet op haare slaven alleen, kunnen laaten staan en aankomen, te meer, nu in deeze tyd byna niemand van een goede knegt voorzien is. Ten tweede dat ze ook haare plaatsen, vrouwen en huysgezinnen niet kunnen laaten blootgesteld door haare zo langduurige afweezendheyd van huys aan de baloorgheyd en moedwil haarer slaaven..." (50).

Verder was die dienste vir jongbeginners, wat baie skulde moes betaal, byna ondraaglik. Toe in die verlede daar nie huurtroepe aan die Kaap was nie, het die bevolking nie teen die dienste opgesien nie, maar nou dat die Franse troepe hier gestasionneer is, meen hulle dat daar g'n rede bestaan waarom hulle nie vrystelling kon verlang nie. Eindelik gee die petisionarisse blyk van hulle getrouheid aan en ondersteuning van die Regering in die volgende woorde:

"Dat wy ook niet sullen nalaaten om by vyandelyk aanval, gelyk wy nu reeds twee maalen hebben betoond, ons ten spoedigsten te laaten vinden, op onse behoorlyke posten, om het land voor den staat en onse Heeren Meesteren, manmoedig te helpen verdedigen, ten koste, is het nood, van ons goed, bloed, Lyf en Leeven, na volgens onse 's zo duuren dog bepaaldelyk geswooren eed." (51).

Hoewel die Goewerneur en Raad aan die versoek nie ten volle kon voldoen nie, het hulle tog probeer om die dienste vir die burgers so draaglik moontlik te maak. Dit word besluit om uit te vind watter persone nog g'n vaste woonplekke het nie en dus die beste uit die boerdery gemis kon word

---

(50). Resolutien, 13 Feb., 1782. (K.A.).
(51). Ibidem. Loc., Cit.

"tot het doen van picquet wagten en bestendig hier aan de Kaap te blyven....Terwyl aan yder persoon, tot goedmaking Zyner vertering en verdere onkosten, zo voor hen als desselfs paard maandelyks een douceur van Twintig Ryksdaalders uyt der Caabsche Burger Cassa zal worden uytgereykt." (52).

Die burgery het altyd genoeg werk gehad, selfs wanneer daar g'n vrees vir 'n vyandelike aanval bestaan het nie. Die inboorlinge van die land het dikwels moeite gegee. Die doel van die Bewindhebbers met die burgery was hoofsaaklik verdediging van die Kaap teen vreemde moonthede, maar aan die ander kant was daar ook op hulle skouers gelê die verpligting om die bevolking teen die inboorlinge te beskerm. Kommandodiens op die Kaapse Skiereiland, so wel as in die binneland, was 'n vername deel van hulle werksaamhede gewees. (53). Hoe verder die burgers die land intrek, hoe swaarder word die militêre pligte. Hoe meer die aandag deur die beskerming van huis en haard teen roofsugtige en moorddadige inboorlinge in beslag geneem word, hoe moeiliker was dit vir die burgers om gereed te wees vyandelike aanvalle op Suid-Afrika se kuste af te slaan.

*Die Burgerkrygsrade.* (54). Vir die reëling van sake in verband met die burgerkrygsmag word verskeie krysrade in die lewe geroep. Die eerste burgerkrygsraad, bestaande uit twee burgerrade, één sersant en één korporaal, word vir die Kaapse afdeling ingerig. Later was dit saamgestel uit kapteins, ritmeesters, luitenants, kornets en vaandrigs. Vergaderings word al twee maande, op die eerste Woensdag van die maand, gehou. In 1768 word 'n vaste reglement vir die burgerkrygsraad opgetrek "ten einde de zaken die ze in aanraking mee komen op een gereguleerden voete te kunnen behandelen of af doen." Die rade moet alles behandel, wat dien tot behoud en goeie orde van die Kolonie; verder was hulle verplig te sôre vir die aanstelling van onderoffisiere en vir die nakom van ordonnansies en wag-reglemente. Wanneer iets voorval wat met die gegewe orders in stryd is, of wanneer iemand 'n misstap begaan, het die krygsrade die mag om die oortreders geld-

(52). Ibidem. Loc., Cit.

(53). Resolutien, 6 Sept., 1768. (Reglement).

(54). Kolbe, Op. Cit., II, pp. 214—216. Resolutien, 6 Sept., 1768. (K.P.).

(Anon) "Nieuwe Algemeene Beschryving van de Kaap de Goede Hoop," II, 66. 241—2.

boetes op te lê; ander militêre strawwe kon nie deur hulle uitgedeel word nie. Die geldboetes moes al die koste van die rade bestry, want dit vorm die enigste gereëlde bron van inkomste. As die boetes nie toereikend is nie, word toevlug geneem tot die burgerkas, waaruit 'n voorskot gegee word.

In 1685 word die *Burgerkrygsraad van Stellenbosch* ingerig. Hier, sowel as in Kaapstad, het elf lede op die raad sitting gehad. Te Kaapstad ageer die kaptein van die miliesie, en te Stellenbosch die landdros, as voorsitter. Aan die raad was ook 'n sekretaris toegevoeg, wat 'n klein soldy uit die krygskas ontvang. Die Bode, wat die "Burger en Heemraden met enen dient" trek ook 'n klein salaris. Die Bode bring die dagvaring aan die beskuldigde, wanneer die krygsraad iemand wil laat voorkom.

In 1780 word 'n belangrike reglement (Reglement, ordre en Instructie, waarna den Burgerkrygsraad van Stellenbosch zig zal hebben te gedraagen, 1780) opgetrek. Die pligte en werksaamhede van die Krygsraad word hierin opnuut gereël. Elke drie maande op die eerste Dingsdag van die maand, t.w. in die maande Maart, Junie, September en Desember, word die gewone krygsvergaderinge gehou. In die vergaderinge word alles gereël wat betrekking het op die aanstelling van offisiere en wat dien tot veiligheid en goeie orde van die Kolonie. Elke kompanjie kavallerie moet hê 'n kaptein, twee luitenante, één kornet, vier wagmeesters, vier korporaals, één monsterskrywer, vier trompetters en twee adjudante. Dit was die krygsraad opgedra om te sôre dat die seinposte gereëld geinspekteer en die seine alleenlik deur die daartoe aangestelde persone bedien word. Alle skikkinge omtrent die uitstuur van kommando's was in hande van die landdros, aan wie rapport in die eerste plek moes gedoen word.

Toe die distrikte Swellendam en Graaff-Reinet gestig word en hier 'n burgermag opgerig is, kry ook elk sy eie burgerkrygsraad.

*Seine om die Burgermag op te roep.* (55).

In 'n land waar oorlog gevoer word, soos byvoorbeeld die Romeinse Ryk, het die mense in die ou tyd hulle

---

(55). Kaart, No. III. Notulen van Burgerkrygsraad, 1718—1767. (K.A.).

Extract Resolutien, 1686—1800. (K.A.). Borcherds, Op. Cit., p. 25.

Thunberg,, Op. Cit., I. 126.

van militêre paaie bedien om die verbinding tussen die een plek en die ander oop te hou. Die vereiste van 'n oorlog is egter nie altyd op so 'n doeltreffende wyse te vervul nie. Daarom word gebruik gemaak van seine om boodskappe oor verre afstande te stuur. Dit het veral handig ingekom in 'n uitgestrekte land soos Suid-Afrika, waar g'n behoorlike paaie of enige ander verkeersmiddel aanwesig was nie. Wanneer 'n vyandelike vloot in aantog is, word die berig dadelik deur die verskillende seinposte op die Kaapse Skiereiland na die Kasteel oorgesein. Daarop word stappe geneem om die hele burgery onder die wapens te roep en na Kaapstad te ontbied. Dit geskied deur middel van 'n uitgebreide stelsel van seine...

> "Waardoor de ingeseetenen van dit Caabse District, als die van Stellenbosch, Drakenstein en Swellendam, ten spoedigsten de voorsz. vyandelyke overkomste soude kunnen verwittigd worden." (56).

Die seinposte was opgerig op plekke van waar die inwoners duidelik die tekens kon waarneem. Die seine het bestaan in die afskiet van grofgeskut "mitsgs, het aansteeken van vuuren en rookdamp."

As eerste teken vir 'n algemene opontbod van die landwaarts in wonende burgers word 'n kanonskot van die "Plattekloof" gevuur (57) en 'n Prinsevlag gehys,

> "welke vlagge men zoude moeten laten blyven waaien om een igelyk die sulx te zien of te horen quam daar door te waerschouwen en andere meede door haar te doen aanmaanen, dat het hun Pligt was sig herwaarts en op de bescheydens rendevous plaats agter Casteel te begeeven." (58).

Verder was daar seinposte op die volgende plekke:—

"Den Duynen heuvel," "den Joostenberg," "den Simonsberg," "'t Parelse gebergte," "den Paardenberg," "'t Ribeeks Casteels gebergte," "de andere Seyde van 't Roode Sants gebergte," "den Hooning Berg," "de voorste hoek van de Picquet Berg," "den Vlaggeberg," "het Hottentots hollands gebergte," "'t gebergte even ter andere Syde van de hottentots holland Cloof," "de Houwhoek," "de Swarte-

---

(56). Extract Resolutien, 14 Aug., 1759. (K.A.).

(57) "Platte Cloof," of "Plaatklip" is geleë aan die sy van Tygerberg.

(58). Resolutien, 21 Maart,, 1741. (K. A.).

berg," "de Tygerhoek," "de Hessaquas Cloof," "de Ronde-Bosjesberg," "de Koeberg," "de Dassenberg," "de Plaats van Michiel Basson," "de Kleyne Paardenberg," "de Kleyne Swarteberg," "de Baviaansberg," "den Clapmutsberg," "den Groenenberg," "den Wemmershoekberg," "den Witsenberg" "den berg by de Gaudine," "de Picquenierskloof." (59). Daar is gedurig veranderings gemaak, maar die hierbo vermelde plekke was teen die end van die 18de eeu sein-stasies in die binnelande gewees. Dit was gewoonlik die taak van die landdroste en ander bekwame persone om die geskikste en mees sigbare plekke vir die seinposte aan te wys.

As *Seinmanne* word aangestel vertroubare burgers wat naaste aan die seinposte woon. Die volgende instruksies was hulle ter hand gestel, wat in tyd van gevaar uitgevoer moes word:—

> " Synde voorts opdat niemand voorwende, de bovengem: seinschooten niet gehoord en de daarby opgestookene vuuren en rookdampen niet gesien te hebben en dus alle uytvlugten van wanpligt werde benoomen en afgesneeden, onse verdere ordre en begeerte, dat zoodra wy d' eerste seinen van de "Platte Cloof" met schieten en het opheissen van een prince vlagge zullen laten doen, als dan daar op van yder der vooren uytgedrukte plaatsen, soo lang zal moeten werden geschooten en gevuurd, tot dat zy het vuur en rook van de naast daar aan zynde plaats meede sien opgaan en het schieten van deselve zullen hooren, waarna de Persoonen die deese Seynen zullen hebben gedaan, zig meede ten spoedigsten in hunne volle waapenen herwaards en op de genoteerde versamelplaats zullen moeten begeeven. (60).

Die Seinmanne was verplig "om de plaats alwaar 't Canon komt te leggen, ter distantie van eenige Roeden in 't rond van hout gewasch en Ruygte te suyveren, en by continuatie schoon te houden." (61).

Die doel hiervan was dat by geval van veldbrand die "houte sleeden," waarop die kanonne rus, nie deur die vuur beskadig kan word nie.

Die benodigde kruit vir die doen van seine word deur die Kompanjie verskaf. By elke seinpos was 50 lbs bus-

(59). Extract Resolutien, 1686—1800, 14 Aug., 1759. (K.A.).
(60). Extract Resolutien, 1686—1800, 14 Aug., 1759. (K.A.).
(61). Ibidem,, Loc. Cit.

kruit maar by "Platte Cloof" dubbel die hoeveelheid. Die burgerrade van die Kaap, Stellenbosch en Swellendam gee in die reël opdrag aan die burgeroffisiere, wat die naaste aan die seinposte woon, om elke drie maande persoonlik te gaan kyk of die plek, waar die kanonne lê, in orde gehou word. Hulle moes daar omtrent rapport aan die landdroste en krygsraad doen.

Die seinmanne was nie verplig om by 'n opontbod hulle kaapwaarts te begewe nie; hulle bly tuis om die seine behoorlik te doen en verder "meede tot dekking van het Land dienen." (Reglement, ordre en Instructie, waarna den Burgerkrygsraad van Stellenbosch zig zal hebben te gedragen, 1780).

Die seine in die buitedistrikte het nie altyd aan hulle doel beantwoord nie. Groot ongereeldheid het soms plaasgegryp deurdat die seinposte van buskruit berowe word en die seinmanne dus onmoontlik in staat is die kanonne af te vuur. (62). Die burgers kla ook dat hulle die seine nie altyd kon sien of hoor nie.

Toe in 1739 daar in Europa oorlog dreig uit te breek word die seine opnuut vasgestel. 'n Kommissie word ook benoem om met die krygsrade te beraadslaag hoe om in tyd van noodsaaklikheid die ingesetenes op die platteland en die "in Leening synden" boereknegts so gou moontlik aan die Kasteel te kry. (63). In 1741 doen die Kommissie rapport dat die seine nie doeltreffend is nie. Hulle beveel aan dat in die plek van seine liewers kennis sal gegee word.

> "door eenige welgemonteerde ruytery om soo's Comps. als uyt de Caabse burgery sal moeten doen waerschouwen dat sy momentelyk door andere afgesondenen, alle ende een igelyk soo burgeren als in Leening zynde 's Comps. dienaaren sullen hebben te laaten commandeeren......" (64).

Die aanbeveling het waarskynlik by die owerhede min byval gevind, want in 1759 word die hele seindiens gereorganiseer en op 'n vaste voet geplaas, sonder op die aanbeveling te handel.

*Generale Opontbod.* Van tyd tot tyd het die Bewindhebbers aan die Kaap instruksies gegee wat deur die burgers

---

(62). Resolutien, Des. 1724. (K.A.).

(63). Res., 2 Nov., 1739.

(64). Resolutien, 21 Maart, 1741. (K.A.).

van die buitedistrikte opgevolg moes word by die algemene opontbod of mobilisasie. Die volgende is 'n paar uittreksels van 'n proklamasie in 1759 uitgevaardig, tydens die Sewejarige Oorlog:

"Weshalven aan alle ende ygelyk 't zy vrye ingeseetenen ofte in Leening zynde boereknegts, niemand uytgesondert, by deesen op het nadruckelykste werd gelast en aanbevoolen, dat soodra deselve de meergem: Seinen koomen te verneemen, zyl: als dan momentelyk, zonder het minst vertoef nog na eenige commandos of te d' een naar den andere te wagten ,in volle geweer en monteering herwaarts zullen hebben op te koomen, en zig te vervoegen agter de hier langs 't strand opgeworpene Linies alwaar zy voor 't geschut der vyandelyk scheepen bevryd zynde, zullen kunnen afwagten, d' ordres dewelke aan haar door den Edelen Heer gouverneur, of den geenen die in 't fort of aan strand zal commandeeren, zullen worden gegeven, sullende een ygelyk opkoomend Persoon, alle de geen die hy zoo in zynen weg als op de voorby rydende Plaatsen zal komen te ontmoeten, ook van dit generale opontbod moeten verwittigen, opdat een ygelyk sonder onderscheyd zig meede herwaards zal kunnen spoeden." (65).

"Boven het welke conform het gestatueerde by ons Placcaat van den 21 Maart, 1741, door de resp: ingeseetenen der buyten districten zoo veel van derselver Leyfeygenen en Zodanige hottentotten, die voor kundigheid der behandeling van 't geweer ,van dienst zoude kunnen zyn, zullen moeten op en meede gebragt worden, Als enigsints doenelyk zal zyn en, zonder vertraging voor haar eygen persoon, het zy te Paard als andersints op een gevoeglyke wys zal kunnen geschieden." (66).

Groot hindernis en oponthoud het in die verlede plaas gevind deurdat burgers hulle ryperde nie by die hand gehad het nie. Om te verhoed dat daar enige vertraging sal wees by 'n skielike opontbod,

"soo werd by deesen aan een ygelyk sonder onderscheyd wel expresselyk geordonneerd, in deesen sorgelyke tyd, haare Rypaarden altoos op stal, of op een andere wyze by huys mitsgs. hunne volle waapens geduurig voor de handen paraat te houden." (67).

---

(65). Extract Resolutien, 1686—1800, 14 Aug., 1759. (K.A.).
(66). Ibidem, Loc. Cit.
(67). Ibidem, Loc. Cit.

Almal word daaraan herinner dat wie hulle pligte nie nakom nie as meinediges beskou sou word en dus aan straf "te lyf en te leeven" onderhewig wees.

Vir die ingesetenes van Kaapstad was daar 'n spesiale reglement waarna almal by die verskyning van 'n vyand hulle sou moet gedra. (68). By dag sou die teken wees twee skote uit die kanonne op die punt "Buuren" en die hys van 'n rooi vlag. By nag word ook twee skote gevuur en 'n vlagstok met twee lantêrns, die een bo die ander, vertoon. Op gemelde teken moes elkeen op sy pos wees. Op order van die goewerneur trek die kaptein met die miliesie uit die Kasteel en neem posiesie in agter die "Linie." 'n Oproep geskied aan al die burgers, wat nie in een of ander resiment diens doen nie en ook nie geskik is vir die verdediging van die "Vlek" nie, om tesame met die Penniste Korps dadelik in volle geweer, en sonder op mekaar te wag, na die Kasteel op te trek ten einde die plek van die uittrekkende miliesie in te neem. Die Stalmeester met al sy onderhoriges, en ook die weerbare manne van die Hospitaal, trek daarheen op. Die Kaapse burgermag, die volk van "de Schuur" en die houtkappers, almal goed gewapen, moes by die troepe in die "Linie" aansluit. Die leenknegts neem ook posiesie in die Kasteel.

Verder was die landmiliesie en die boereknegts verplig met alle spoed en teperd in volle mondering Kaapwaarts te gaan en hulle plek agter die "Linie" in te neem. Om die pasjente en die gewondes te verpleeg, was die hoofdokter en nog 'n ander dokter verplig met benodighede na die Kasteel te kom. Selfs die bemanning van skepe in die Baai is aan die opontbod onderhewig. Die instruksies aan die poshouers in die verskillende baaie kom min of meer hier op neer dat hulle die vyand afbreuk moes doen deur al die voedsel, gereedskap, ammuniesie ens. te verwyder, of te vernietig. In die geval moes selfs die burgers hul vee verder landwaarts in drywe.

Al die "Vryzwartes," met hulle pikke, skoppe, grawe en mandjies, is verplig hulle in die "Linie" te begewe om die dienste te doen wat van hulle geverg word. Ook die slawe wat maar enigsins gemis kon word trek saam met die "Vryzwartes" op. Niks was aan toeval oorgelaat nie; die maatreëls ter verdediging van die Kaap was tot in die kleinste besonderhede uitgewerk.

---

(68). Resolutien, 25 Sept., 1744. (K.A.).

# HOOFSTUK. IV.

## DIE VEROWERING VAN DIE KAAP DIE GOEIE HOOP. (1795).

Die geskiedenis van die Hollands-Oosindiese Kompanjie is in sekere mate ook die geskiedenis van die Moederland. In die twede helfte van die 18de eeu was Holland vinnig aan die agteruitgaan en daardeur word ook die Kompanjie met ondergang en verval bedreig. Die goue tydperk van Holland se geskiedenis was iets van die verlede. Die Franse rewolusiegees het ook tot die Hollanders deurdring en spoedig die volk in twee kanpe gedrywe. Die "Patriotte" was republikeinsgesind en beskou die stadhouerskap as 'n struikelblok in die pad van ware vryheid en selfstandige ontwikkeling van die Hollandse volk. Die "Oranjiste" was troue ondersteuners van die bestaande regeringstelsel en wou van g'n republiek weet nie. Die Patriotte kry weldra die oorhand en nooi die Franse regering uit om hulle te kom help om die gehate Willem V van sy mag te berowe. 'n Franse leër onder generaals Pichegru en Macdonald was weldra in besit van die hele land. Die prins van Oranje het net tyd genoeg gehad om in 'n visboot na Engeland te vlug. Die stadhouerskap word vir goed afgeskaf verklaar en die Bataafse Republiek onder beskerming van, en in bondgenootskap met Frankryk, word geproklameer. Holland berowe van haar wêreldhandel en deur partytwiste verskeur, lê dus magteloos aan die voete van die veroweraar, van wie sy feitlik 'n vasalstaat geword het; dog uit vrye wil en deur die meerderheid van die volk is sy die vernedering aangedoen. Die Prins by sy aankoms in Engeland versoek die Britse regering om die Hollandse oorsese besittings in bewaring te neem tot na die oorlog. Daar bestaan vrees dat die Franse die Kaap sou verower en 'n bedreiging vir die Britse handel in die Ooste word. Die stuur van skepe om die Kaap te beset was dus 'n saak van eie belang vir Engeland, sowel as 'n uitvoering gee aan die wens van die Prins.

Met die verswakking van die sentrale gesag het gepaard gegaan 'n groot bedorwenheid in al die vertakkings van die Kompanjie se administrasie. Alle pogings om 'n verbetering teweeg te bring het om die een of ander rede misluk. Die Kompanjie kon g'n krediet meer kry nie, en in 1795 was dit onmoontlik vir hom om selfs die rente op die skuld te betaal. Die Kaap, wat nie net 'n gewone handelstasie maar ook 'n volkplanting van die Hollanders was, het 'n eienaardige posiesie ingeneem. Dit was dan ook hier waar die gevolge van die verval van die Kompanjie so uiters merkbaar was. Dis altyd 'n ongerymde en ongesonde toestand as 'n handelskorporasie te gelykertyd ook oor vrye koloniste bewind voer. Die Kaap met al sy besondere vraagstukke moes vroeër of later vir die Bewindhebbers 'n bron van moeilikheid word.

Die handelspolitiek van die Kompanjie het stadig maar seker 'n kloof doen ontstaan tussen die Regering en die burgers van die land. Die opposiesie teen die optree van die Kompanjie het veral vinnig toegeneem na die Amerikaanse Vryheidsoorlog en die Franse Rewolusie, wat die Afrikaner die les leer dat na die wapens gryp soms die beste middel is om griewe opgelos te kry. Die burgers was van 'n vryheidliewende karakter en dus allermins geneig om verdrukking van regeringsweë sonder protes te verduur.

Die opstande in Graaff-Reinet en Swellendam was aan die gang toe die Kaap in 1795 verower word. Die gebeurtenisse het 'n vername invloed gehad op die verdediging van die Kaap en daarom is dit noodsaaklik om hier kortliks die posiesie van die grensboere uiteen te sit. Die griewe van die mense is van g'n resente datum nie, maar dateer uit die tyd toe die Kompanjie begin afwyk het van sy uitsluitlike handelspolitiek en vryburgers as koloniste op die land gesit het. Die Bewindhebbers het die lui beskou en behandel as so vele faktore wat moes meehelp om die aandeelhouers van die Kompanjie te verryk. Toe die vryburgers hulle begin toelê op landbou en veral veeboerdery is die grense van die volkplanting met rasse skrede uitgebrei geword. Dit word later noodsaaklik om paal en perk te stel aan die uitbreiding deur 'n vaste grens neer te lê, waaroor niemand sonder nadruklike verlof hom kon begeef nie

> "...tot in den jaare 1778 by de Campagnie een wet exteerde, waarby 't aan alle ingezeetenen verbooden waare met hun vee over de Gamternos rivier ter weide

te gaan, noch aldaar eenige wooningen op te rechten." (1).

Tussen die Gamtoos en die Visrivier het 'n vreedsame volk gewoon genoem die "Gonnaquas." Hulle was weinig in getal en het g'n objeksie gehad teen die bewoning van daardie strook grond deur die koloniste nie. Toe goewerneur Van Plettenberg die streke besoek, het hy die burgers toegelaat om in die gebied van die "Gonnaquas" te gaan woon. Die Visrivier word toe as grens bepaal, maar niemand mog daaroor gaan of met die Kaffers aan die ander kant handel drywe nie. Die Kosakaptein Slambie word verdrywe uit sy gebied en vestig hom aan hierdie kant van die Visrivier. Die Kaffers se vee vertrap die veld en die wild word verjaag. Slambie en sy volk was nou 'n ware las vir die blankes wat tussen die Vis-en die Gamtoos-riviere leenplase van die Regering ontvang het. Die landdros Woeke van Graaff-Reinet word gevra om die kaffers oor die Visrivier te drywe. Deur te weier aan die eis te voldoen het Woeke geweet dat hy die Regering se gevoelens vertolk. Daar was g'n geld, tyd of manskappe vir oorlog maak te spaar nie. Die vredespolitiek verwek dan ook spoedig groot verbittering teen die owerheid.

Sake bereik 'n kriesis toe in 1793 Honoratius Maynier as landdros van Graaff-Reinet aangestel word. Maynier was 'n geswore kaffervriend, wat vroeër as sekretaris onder Woeke gedien en die hoofrol gespeel het in die bewerking van sy val. Deur mooi woorde, beloftes, geskenke en bedreigings het Maynier probeer die kaffers beweeg om na hulle land terug te keer, dog sonder sukses. Die koloniste was toe verplig hulleself op die een of ander wyse teen die kafferstrooptogte te verdedig. Twee burgers, Barend Lindeque en Jan Adam Hurter (2) word verslaan toe hulle met 'n klein mag die vyand aanval. Die kaffers sien toe dat "een vuurroer niet alvermogend ware," soos hulle eers gemeen het. Die ontdekking het die vyand nog stoutmoediger gemaak. Die blankes begaan op hierdie oomblik 'n

---

(1). "Memorien en Byzonderheeden betrekkelyk de gedaane defensie en overgaave der Kaap de Goede Hoop aan de Bevelhebbers van zyne Groot Brittanische Majesteit op den 16n September 1795." p. 209.—Get. H. D. Campagne, 17 May, 1797. K.A. No. 496.

(Berigt nopens den oorsprong en ruptures der Kaffers en de daaruit voortgevloeide oneenigheeden in de Colonien Zwellendam en Graaffreinet.).

(2). Memorien ens., Op. Cit., pp. 218—20.

growwe fout deur Slambie se hulp in te roep teen ander vyandige stamme. Dit gee toe die skyn asof die blankes die bondgenote van Slambie geword het; groot verwoestings word daarop onder die koloniste deur die verongelykte stamme aangerig.

Maynier soek witvoetjie by die Regering en stuur onderwyl gerusstellende berigte na hoofkwartiere sonder om eens melding te maak van die verskriklike lyding van die bevolking. Private rapporte het eindelik die Regering bereik en 'n heel ander kleur aan die toedrag van sake op die grens gegee. Hierdeur geraak die Goewerneur

> "in eene maalstroom van verwarring, nadien deeze schrikwekkende gebeurtenissen, zoo rechtdraads strydig waaren met de telkens ingekomene berigten van den Landdrost Maynier, die als nu geen woord sprak en nog kortelings geleeden de zaaken in dus danig daglicht had gesteld asof die weinige oneenigheden enkel voorkwam en van den kant der Bewooners dier districten, welken 't maar louter om de runderen der Kafferen te doen waren." (3).

Die landdros van Swellendam kry opdrag om die koloniste te hulp te snel. Kaptein de Jager word met volmag uitgestuur om almal in die streke op te kommandeer, die kommando's aan te voer en die vyande oor die Visrivier te drywe. Maynier deur sy vriende in Kaapstad onderrig van die plan, gaan met 80 man ook na die grens met die doel om de Jager te belet die kaffers te straf. Hy beweeg de Jager om die hele kommando van 1500 man onder sy leiding te plaas tot groot ontvredenheid van die burgers. Maynier het $3\frac{1}{2}$ maand in die veld gebly en feitlik niks uitgerig nie.

Maynier stel nou 'n breedvoerige rapport op oor sy krygsverrigtings en die toestande op die grens. Hy beweer dat daar nou 'n algemene vrede heers en dat skadeloosstelling aan die burgers onnodig is aangesien net 'n paar huise verwoes is. Verder sê hy dat die burgers deur 'n voorbarige vlug die land aan die vyand prysgegee het: hy vergeet egter om te meld dat hy self hulle daartoe aangemoedig het. Maynier in sy rapport beweeg hemel en aarde om te bewys dat die skuld van al die moeilikheide by die burgers moet gesoek word. Weer word Kommissaris Sluysken deur Maynier mislei

---

(3). Memorien ens., Op. Cit., pp. 224—5.

"en hy bazuinde vreede, vreede, in weerwil der continueele rooveryen der kaffers, hy berigten in tegendeel dat hoe vreedsaam de Kaffers ook waren de Ingezeetenen van hunnen kant steeds op vyandelykheeden bedagt waaren, 't welk hy met eenige verklaaringen van lieden welken van zyn werk afhingen, alsmeede die van eenige bastaard Hottentotten ter zyner requisitie ingewonnen — naderhand zogt te bevestigen;" (4).

Die heer George Rautenbach (5) wou die onjuisthede in die rapport van Maynier aan Sluysken duidelik maak en vertrek na die Kaap met meer dan 80 verklaringe. Sy poging was egter sonder sukses; dis te verstaan dat sake hierdeur nie juis verbeter het nie. Maynier word ook beskuldig van weggelope slawe en misdadigers te herberg (6). Meer dan 120 van die manne werk op die landdros se private gronde en niemand durf enige aanklag teen hulle inbring nie. Maynier word deur die Graaff-Reinetters beskou as die hoofoorsaak vir al hulle moeilikhede.

Daar was egter baie ander griewe wat die volk teen die bestaande regering in te bring het, soos vervat in die Petiesie van 1779. Daar word gekla oor die gedurige vermeerdering van papiergeld wat g'n waarde besit nie en die handel tot stilstand bring. Niemand kon krediet kry nie omdat die skuldenaar met gedepresieerde papiergeld sy skuld kon betaal. Die bevolking was ontevrede omdat die belastings swaar druk, en hulle g'n beskerming teen hulle vyande geniet nie. Die burgers was goed genoeg om te veg vir die behoud van die Kaap, maar het niks te sê gehad in die sentrale bestuur nie. Deur deputasies, petiesies en andersins, word hulle griewe voortdurend onder die aandag van die Regering gebring, dog met minagting bejeën. In plek van simpatieke amptenare in die buitedistrikte aan te stel, word die betrekkings met kaffervriende opgevul tot groot ergernis van die grensbewoners. Die koloniste was ontevrede oor die beperkings op die handel, oor die Regering se kafferpolitiek, oor die aanstelling van onbekwame en onervare amptenare; kortom die hele bestuur was by die volk in 'n slegte reuk gekom. Indien die Stategeneraal op daardie kritieke oomblik die regering van die Kaap kon oorneem, sou almal as één man opgekom het om d..

---

(4). Memorien ens., Op. Cit., p. 265—6.
(5). Memorien ens., p. 267.
(6). Theal, III, Op. Cit., p. 240; Memorie ens., p. 262.

vyand van hulle kuste te verdrywe; niemand het enige grief teen die Moederland gehad nie. Dis egter nie gedoen nie en daarom gryp die Graaff-Reinetters na die enigste middel wat oorbly, en dit was om die Kompanjie se juk met geweld aftewerp.

Op die 4de Februarie 1795 verskyn omtrent 40 burgers onder bevel van Adriaan van Jaarsveld en Jan Carel Triegard voor die drosdy op Graaff-Reinet (7) 'n Memorie word aan Maynier voorgelees waarin al sy euweldade opgesom word. Maynier en drie van sy geesverwante word aangesê om binne ag dae die distrik te verlaat; hulle nageslag word vir ewig onbekwaam verklaar om 'n burgerlike amp te beklee. Die rewolusionêre noem hulself "Nasionale" en vorm hulle eie regering met Carel David Gerotz as prowisionele landdros en Van Jaarsveld as voorsitter van die krygsraad.

Sluysken stuur 'n kommissie van ondersoek na Graaff-Reinet; die lede was Olof Godlieb de Wet, Kaptein von Hugel, en Jan Andries Truter; hul het volmag om te handel na goedvinde. Die kommissie het op die 30ste April in Graaff-Reinet 'n onderhoud met die Nasionale. Die burgers weier om op sy aandrang die twee verjaagde heemrade te herstel. Van die lede van die kommissie word geëis om die verwoeste streke van die Suurveld met eie oë te gaan bekyk, maar hul weier ten enemale dit te doen. Die kommissie word daarop gelas binne 24 uur uit die distrik te verlaat en van Olof de Wet word boonop geëis dat hy in drie maande se tyd die Kaap moes verlaat om 'n erger lot to voorkom. Op 1 Julie was die kommissie in Kaapstad terug.

Swellendam het weldra die voorbeeld van Graaff-Reinet gevolg. Hier het die bevolking soortgelyke klagtes gehad. Die landdros Faure was 'n troue ondersteuner van die Kompanjie se bestuur en het hom deur Maynier laat beinvloed en selfs sy rapport geteken. Op 17 Junie 1795 verskyn 'n gewapende mag van neë burgers onder Paul Fouchè voor die drosdy en vra Faure en ander amptenare om hulle betrekkings neer te lê. Ook hier word 'n onafhanklike regering ingestel. Pieter Jacobus Delport word benoem tot nasionale kommandant en Hermanus Steyn tot landdros.

Die stigting van onafhanklike republieke skyn meer 'n middel tot 'n doel dan die doel self te wees. Herstel van

---

(7). Memorien ens., Op. Cit.,, p. 268—9; Theal, Op. Cit., III, p. 240.

griewe, waarna so vurig verlang word, was alleenlik langs die weg van rewolusie te bereik. Dat die burgers g'n grief teen Holland gehad het nie, blyk uit die geskiedenis van die volgende maande. Selfs 'n jaar na die oorgawe word die Britse vlag in Graaff-Reinet neergehaal en vervang deur die Hollandse driekleur.

Die Engelse kon nie 'n meer geskikte tyd vir die verowering van die Kaap gekies het nie. Die toestande van die land het in werklikheid verowering baie vergemaklik. Die grensdistrikte was in opstand en die Kompanjie by die meerderheid van die volk in ongenade verval. Daar was ook hier twee partye, net soos in die Moederland. Die burgers was meesal republikeinsgesind, terwyl die amptenare byna deurgaans aanhangers van die Oranjehuis was. In die leër was die offisiere Oranjiste, maar die meeste gewone troepe was òf onverskillig omtrent partye, òf republikeins van gevoel. Aan 'n verenigde optree teen die gemeenskaplike vyand was onder die omstandighede nie te dink nie.

Dit was min of meer die toestand van sake, toe teen die aand van die elfde Junie 1795, 'n Britse vloot van ses lienieskepe en vier ander vaartuie in Baai Vals anker. Dit het gestaan onder bevel van admiraal George Keith Elphinstone; aan boord was James Henry Craig met 1500 landmiliesie afgestuur om die Kaap in beskerming te neem, soos beweer word, in naam van die Prins van Oranje. Mnr. Ross, die sekretaris van genl. Craig, vertrek nog dieselfde aand na Kaapstad; die Resident van Simonstad het hom van 'n gids en 'n perd voorsien. Hy het by hom gehad 'n paar komplimentêre briewe van die Engels-Oosindiese Kompanjie, aan Sluysken gerig. Verder het hy in sy sak 'n paar nuusblaaie en dokumente.

> "doorwelken men de Regering aldaar op een zeer leugenachtige wyze van de omwenteling van zaken in Nederland kennis gave; en voornamentlyk dat Holland, door de Franschen geconquesteerd zynde, door deselfde ook wezentlyk als zoodanig wierd aangemerkt, ook geen souverainiteit hoegenaamd meer bezat, zy uit dien hoofde ter bescherming van de Caap waren afgezonden, de toestemming verzogten ter ontschepinge van de gem: 1500 man, alsmede dat aan hen de noodige ververschingen voor de vloot en de troepen zouden gezonden worden (8).

(8). Memorien, Op. Cit., p. II.

Sekretaris Ross het aan Sluysken en Gordon ook 'n uitnodiging van die Britse opperbevelheber ter hand gestel, waarin hulle gevra word om die vloot 'n besoek te bring ten einde belangrike informasie te ontvang. Die sekretaris kon of wou g'n antwoord gee op vrae van Sluysken in verband met die toestande in Europa of die bestemming van die vloot nie. Op hierdie uitnodiging word geantwoord dat Gordon en Sluysken dit nie moontlik vind op die oomblik die setel van regering te verlaat nie, maar vra dat die berigte deur 'n betroubare persoon aan hulle sou gestuur word.

In die agtermiddag van die 12e Junie verskyn sekretaris Ross, luit.-kol. Mackenzie en kapt. Hardy aan die Kasteel met 'n maandaat van die Prins van Oranje, dato 7 Febr. 1795 (9). Die brief was in Engels opgestel en deur die Prins onderteken. Die Regering aan die Kaap word gelas om die Britse troepe as vriende te ontvang en in die forte en hawens toe te laat. Die vlug van die Prins word meegedeel, maar niks word gesê omtrent sy verdrywing deur die volk nie. Die Franse word bestempel as die verdrukkers en vyande van Holland, en daarom moes die Kaap teen hulle aanvalle verseker word. Die dokument was nie offisiëel nie, want dit was net deur die Prins geteken.

Sluysken het geweet van die omwentelinge wat sou plaasvind, want hy het reeds in die hande gehad 'n brief dato 10 Okt. 1794, geteken deur P. J. Guepin, die hoofadvokaat van die Hollands-Oosindiese Kompanjie. Hierin word die Kommissaris gewaarsku teen moontlike aanvalle op die Kaap en versoek op die uitkyk te bly, sodat hy nie deur enige Europese moontheid oorval sou word nie.

Die Politieke Raad het nog dieselfde aand van die 11e Junie vergader om die versoek van die Engelse owerhede in behandeling te neem en die situasie te bespreek. Simpatie met die Prins word gevoel, maar die lede het duidelik ingesien dat getrouheid aan die Moederland in die eerste plek van hulle geverg word. Die vloot kry die nodige lewesmiddels, maar oor die ontskeping van troepe sou later beslis word.

> "De geheele Caab brandde van nieuwsgierigheid om eenigzints van den toestand der Vaderlands geïnformeerd te weezen; terwyl de Regeering van haare zyde

(9). McCall Theal: History and Ethnography of South Africa, before 1795, Vol. III, pp. 249.

Memorien, Op. Cit., p. II.

de strikste geheimhouding in acht nam en ten deezen tyd ook niets uitlekte van hetgeen, dien Sekretaris en Majoor verrigt hadden. Alleenlyk werden wy gewaar, dat Willem de V naar Engeland gevlugt zynde, geheel Holland door de Franschen vermeesterd was, die eerlang naar de Caab stonden af te komen; maar men verzweeg dat het volk van Holland de revolutie zelve bewerkt had." (11).

Die bewindhebbers het die Kaap van sekundêre belang beskou en gevolglik was die garnisoen nooit besonder sterk gewees nie. Dit was veral na die uitbreek van die Europese oorloë die geval, toe die beste resimente na Batavia ingeskeep is. Toe die Britse vloot in Suid-Afrikaanse waters anker, het die verdedigingsmag uit die volgende afdelings bestaan (12). Die enigste gereëlde troepe was feitlik die "Nasionale Bataljon" onder kolonel De Lille. Daar was 500 infanterie en 300 artilleriste wat tot die resiment behoor het. Die infanterie was hoofsaaklik Oranje — en die artilleriste republikeins-gesind. Verder was daar 100 man van die depots van Meuron en Wurtemberg, 44 Sipajers (?) 30 fortifikasiewerkers, en 130 man van die Pennistekorps; daar was ook 200 Pandoere. Die burgermiliesie het bestaan uit 1000 kavallerie van die Kaapse, Stellenbosch en Swellendamse distrikte en 400 infanterie van Kaapstad. Dan was daar 25 artilleriste by die burgermag, almal geheg aan Holland en voorstanders van 'n republiek. Die afgeskrewe en in lening synde dienaars van die Kompanjie was 600 in getal; 150 werkliede, 80 skeepsvolk en 400 slawe was ook vir militêre diens te kry.

Meer dan 400 kanonne, in goeie orde en van verskillende kalieber, was beskikbaar vir verdediging op die batterye en vestingwerke; almal het oonde vir gloeiende koeëls gehad. Aan die hoof van die hele organisasie het gestaan Robert Jacob Gordon.

Die aand van die 11de Junie vertrek onder bevel van kolonel De Lille 200 infanterie en 100 kanonniers na Baai Vals met opdrag om veral Muizenberg so goed moontlik te versterk (13). Die volgende oggend word kapteins De Waal en Gouws met 84 burgers, 30 kanonniers en drie

---

(10). Theal, III, Op. Cit., p. 246.

(11). Memorien, Op. Cit., pp. 12—13.

(12). Lbidem, pp. 16—17.

*Nota*: Volgens Theal, III, p. 244, was daar 571 infanterie en 430 infanterie.

(13). Memorien, Op. Cit., p. 17.

veldstukke ook daarheen gestuur. In Simonstad was daar twee klein batterye, "Boetselaar" met ses en "Zoutman" met 4 kanonne.

Die alarmseine word die nag van die 11de Junie om om twee uur gelos om die ingesetenes ten plattelande op te roep (14).

> "en Spoedig by de hand waaren om hunnen plcht te betrachten."

Die burgers van Stellenbosch, Drakenstein, Paarl, Wagenmakersvallei, Koeberg en Tygerberg was reeds die namiddag van die 12de in Kaapstad aangekom. Die burgers van Roodezand, Breede-en Hex-riviere, die twee Bokkevelde en Roggevelde het ook spoedig opgedaag hoewel sommige meer dan 150 myl ver moes kom (15).

Die burgers was republikeine, maar het tog besluit om die Regering op hierdie kritieke tydstip te steun, veral omdat hulle 'n bitter gevoel teen die Engelse gehad het. Die burgerkavallerie van Stellenbosch was in vyf korpse verdeel en het 658 koppe getel; hulle het gestaan onder kapteins Loubser, Myburgh, Cloete, Van der Byl en Hoffman. Die burgerkavallerie van die Kaapsa distrik het bestaan uit twee korpse onder kapteins De Waal en Goosen, en was 244 man sterk; van die getal word 200 na Muizenberg gestuur en die res het orals op die Skiereiland posgevat.

Vir ag dae bly die bedoelings van die Engelse onbekend, hoewel die regering wellig van alles onderrig was. Die volgende voorstel word op 19 Julie deur gen. Craig, wat met sy staf die vorige dag in Kaapstad aangekom het, aan die Politieke Raad voorgelê. Dit het dadelik die skelle van die oë laat val en die ware oogmerk van die Britte aan die lig gebring:

> "dat de troupes der Comp: den eed van trouwe zouden afleggen dat het papieren geld...zoude worden ingewisseld, en te kort komende de goede der Maatschappy doen verkoopen ten einde hetzelve geheel werde ver-

---

(14). Ibidem, p. 18.

(15). *Nota*: "Kunnende hier een voorbeeld van getrouwheid zyne verdiende lof niet onthouden, namentlyk een burger die zyn paard had doodgereeden, deezen kwam in weerwil van dit ongeluk met geweer en wapen belaaden naar meer dan 50 uren te voet gemarcheerd te hebben, mede ter hoofdplaatse aan. (Memorie, p. 18).

nietigd,—dat alle kosten en lasten van 't gouvernement zouden werden gedraagen by de ingezetene en zouden blyven behouden dezelve voorrechten tot hiertoe genooten, en eindelyk dat alle ambten en bedieningen zouden blyven gelyk voorheen." (16).

Craig het verder belowe dat die Kaap weer sou teruggegee word, dat g'n ekstra belastings sou opgelê word nie en dat vryhandel met Engeland en Indië toegestaan word.

Hoewel gen. Craig se versoek omtrent die aanvaarding van Britse beskerming en die ontskeping van troepe nie toegestaan is nie, word die Britse vloot in Baai Vals toegelaat en voorsien van benodighede. Sluysken belowe die Engelse hulp in te roep, indien noodsaaklik geag, en wou weet hoeveel troepe op so 'n tydstip tot sy beskikking sou wees. Dit skyn dat dit 'n onvergeeflike fout aan die kant van die Kaapse regering was, toe hul gen. Craig e.a. die geleentheid gee om Kaapstad te besoek; die kans om die vestingwerke en strategiese punte te besigtig, het hulle dan ook nie ongebruik verby laat glip nie.

Na die mislukte poging om die Kaap onder sy beskerming te kry, het gen. Craig die eerste beginsels van welvoeglikheid en vriendskap verbreek deur 'n verderflike propaganda onder die burgers en soldate op tou te sit. Die gevolg van hierdie stap was dat Sluysken en sy Raad dadelik alle toevoer van lewensmiddele vir die vloot afgesny en die volgende kennisgewing uitgevaardig het:

"Dat Regering goedgevonden hadde alle correspondentie met het in de Baay Fals leggend esquader af te snyden, dus aan niemand meer geoorloofd ware met hetzelve of eenige van dien te handelen, en in cas van vyandelykheeden de ingezetenen tot hunnen plicht vermaand wierden." (17).

Dit was heeltemal duidelik dat die Britte geweld wou gebruik, as daar vir hulle g'n ander weg ope was om die Kaap in hande te kry nie.

Simonstad word toe onverwags deur die Kaapse troepe verlaat, en as 't ware sonder slag of stoot aan die Engelse prysgegee. In die nag van die 20ste Junie word al die militêre uit Simonstad weggestuur en 'n klein afdeling artillerie onder 'n "Zeer jong officier" agtergelaat. Simonstad was swak van artillerie voorsien en daar was net

---

(16). Memorien, Op. Cit. p. 14.
(17). Ibidem, p. 19.

twee klein batterye om die belangrike hawe teen 'n vreemde aanval te verdedig. In plek van die beste gebruik te maak van die paar verdedigingsmiddele, word ook die artilleriste op 29 Junie teruggeroep, die ammuniesie vernietig en die kanonne op die batterye "vernageld." Die rede deur Gordon opgegee vir die voorbarige vlug was die vrees dat die Britte moontlik die garnisoen van die hoofsetel kon afsny. Net die resident, Jan Hendrik Brandt, en 'n sersant met 'n paar werklui en slawe word in Simonstad agtergelaat.

Van nou af kom die Engelse gedurig aan wal in klein klompies en gebruik die Kompanjie se geboue. Op die 14de Julie verlaat Brandt Simonstad, handelend op instruksies van hoofkwartiere. Alle lewensmiddele word eers in die see gegooi; ofskoon daar genoeg tyd en vervoermiddele was om dit weg te neem. Die Engelse het dus goedkoop in besit van die vername hawestad gekom en die Britse vlag is dadelik gehys. Hulle was ook heeltemal veilig "vermits de Regeering hoegenaamd geen order tot eenige offensie wilde geeven." (18). Hulle wou g'n voorwendsel hoegenaamd aan die Engelse gee om oorlog te verklaar nie, hoewel

---

*Nota.* I "De Engelsch gezinden beweerde daarenteegen dat de Republiek niets anders dan een conquest der Franschen zynde wy ons zeer lydende omtrent de Engelschen moesten gedraagen, die zeiden ze niets bedoelde dan de herstelling van den stadhouder en hun oogmerk bereikende de Kaap aan de Nederlanders zoude teruggeeven, maar wy wisten dat de Britten de les van den Zaligmaker der waereld omkeeren en zegge en geloove, het is zaliger te ontfangen dan te geeven. (Memorien, Op. Cit., p. 105.).

*Nota* II: Toe die Britse vloot in Baai Vals anker, was toevallig 'n Hollandse fregat van oorlog, genoem die "Medemblik," in die hawe aanwesig. Hy was onder bevel van Kaptein Dekker en moes twee koopvaardyskepe onder sy beskerming begelei na Batavia. Die Britte het geëis dat Dekker hom onder hulle orders sou plaas, maar hy het beslis geweier dit te doen. Sluysken het Dekker versoek om te vertoef en te sien wat die Engelse in die skild voer. Hy word gelas deur Sluysken sy fregat te verlaat en hom met sy manskappe by Muizenberg te vervoeg om te help 'n landing voorkom. Dekker verkies egter om na Batavia te seil. Die houding van Sluysken was enigsins onverklaarbaar, want dit was stellig in belang van die Kaap dat 'n berig na Batavia sou gestuur word. Die admiraal het g'n objeksie gemaak teen die seil van die "Medemblik", mits Kaptein Dekker belowe om g'n Franse hawe aan te doen nie. Op 12 Aug. arriveer die fregat veilig op sy bestemde plek."—(Memorien, Op. Cit., p. 18).

(18). Memorien, Op. Cit., p. 22.

meer dan één vyandige daad reeds gepleeg was. Die Hollandse skepe in die hawe: Willemstad, Boetzelaar en Geertruida word in beslag geneem.

Na die inname van Simonstad het die Engelse eers regtig met hulle propaganda onder die burgers en soldate begin." Daeliks word plakkate uitgevaardig

> "in die Hoog en Nederduitsche taalen afschreeven by onze voorposten, waarby zy zoldaat en burger van hunne verplichtingen zochten af te trekken; zy maakten een onbepaald gebruik van 's Comp's gebouwen en goederen, de wooningen der byzondere ingezeetenen niet verschoonende, alle de bewooners derzelve waren uit de Baay Fals gevlugt, Dus schenden de Britten het het recht der volken en gastvryheid in onze eigene havenen! en tegen wien het ons niet geoorloofd ware eenige vyandelykheeden te pleegen." (19).

'n Komitee van die bevolking word uitgenooi om na Simonstad te kom. Die burgers word die keuse gelaat om die Engelse of die Franse heerskappy te aanvaar. Die Britse bestuur word voorgehou as 'n waarborg vir persoonlike vryheid en reg op eiendom. Vryhandel vir die burgers en beter gasie aan die soldate word belowe.

> "Dertig soldaaten liepen in den beginne des belegs tot de Engelschen over, welke veroorzaakt wierd door de briefjes die men zeide dat de vyanden in meenigte des nachts in ons Camp verspreiden, waarin veel geld aan de overloopers werd beloofd." (20).

Twee soldate word gevang in 'n poging om verraad te pleeg en onverwyld opgehang.

Die Bewindhebbers aan die Kaap het al hulle vertroue op die verdediging van *Muizenberg* gevestig. Dit was dan ook hier waar die vernaamste burger- en troepemag saamgetrek was. Die hoofweg na Kaapstad loop tussen die berg en die see deur. Dit was maklik vir die verdedigers om hulle hier in te grawe en die vyand te beveg. By *Kalkbaai* was daar 'n klein battery met twee houwitsers en twee veldstukkies. Op die plaas van F. Rossou het die burgers 'n klein buitepos beset gehou en verskansinge opgewerp. Die verdedigers by Muizenberg is tot die 7de Aug. ongestoor gelaat, want die Engelse kon met hulle 1600 man nie veel uitrig nie

(19). Memorien, Op. Cit., p. 22.
(20). Ibidem, p. 196; vgl. Theal, III, Op. Cit., p. 255.



D

(Die Engelse)

"vergenoegden zig met dagelyks de dieptens aldaar te komen pylen. Zy naderden tot op eene snaphaenschoot onder den wal, dan in gevolge order der Regeering mogt zulks aan hen niet worden belet en de vraag is ook waarmede? Want nadien Burger en zelfs ook militaire officieren meer dan eens het noodig geschut eischten om zig van den zeekant behoorlyk te kunnen dekken werd hun zulks zeer beleefdelyk geweigert, zoo wel als om het Camp aan deeze zyde der vallei te verleggen." (21).

Muizenberg was g'n natuurlike sterkte nie, en verskansings, sowel as vestingwerke en kanonne, was 'n absolute vereiste. Dis moeilik om te begryp watter dryfvere kolonel Gordon en ander hooggeplaastes met die verdediging van Muizenberg voor oë gehad het. Vyandelikhede moes vermy word en daarom het ons die sonderlinge verdraagsaamheid teenoor die Britse skepe, wat selfs onder skoot van die geweer die dieptes kom peil het.

Dis egter minder verstaanbaar waarom die militêre owerhede g'n skanse laat opwerp het, of kanonne daar gestel het nie. Dit kan nie beweer word dat daar g'n tyd of werksmense vir die doel beskikbaar was nie. Van die 12de Junie tot die 7 Aug. het 'n groot aantal manskappe ledig daar gelê en sou maar te bly gewees het om die vervelende rustyd met werk te kon afwissel, maar die genot was beide vir burger en soldaat nie gegun nie. Die burgers het selfs 'n paar honderd slawe vrywillig en gratis die Regering aangebied om skanse en ander noodsaaklike werk te verrig (22). Dit was 'n edelmoedige aanbod, maar word met 'n sweem van versmading van die hand gewys. Later egter word die slawe geaksepteer maar op uitdruklike voorwaarde dat die burgers daarvoor betaal sou word. Die rede vir die eienaardige handelwyse moet gesoek word in die feit dat Sluysken en ander amptenare die Bewindhebbers wou laat verstaan hoe ondankbaar die burgers was, wat niks verniet vir die Kompanjie wou doen nie; dan sou dit ook duidelik wees vir die Regering in Holland waarom die Kaap so maklik in hande van die vyand geval het.

"Ik zelve geloove dat men een zeer fyne draad aan de Kaap gespannen heeft en zie daar nu de onwilligen

---

(21). Ibidem, p. 23.

(22). Memorien, Op. Cit., p. 25.

burger welke zig van het moederland en het oppergezag der Hollanderen wilde losrukken." (23).

Veronderstel dat die burgers niks vir die Regering oor gehad het nie; waarom was hulle dan gewillig militêre diens te doen teen 'n gasie viermaal minder as die wat betaal geword is aan die afgeskrewe en geligte dienaars van die Kompanjie,

"daar de eerst gem: uit hoofde hunner geboorte en de anderen uit de verpligtingen van hun engagement gehouden waaren deezen dienst te praesteeren?

Het is toch verwonderlyk, dat men alles zoo schoon heeft weeten uit te pluisen ,maar my komt het nog verwonderlyker voor dat men de Engelschen, welke zeer zwak waaren en in de Baay Fals lagen te rillen en te beeven, zoo ongestoord liet uitrusten, en met goede oogen aanzag dat zy de eene versterking voor en de andere na ontfingen." (24).

Die burgers het gedurig gepleit vir die maak van skanse langs die kus. Gordon beweer egter dat dit nie nodig is nie, want die Engelse skepe kan nooit so na aan die wal kom dat hulle onder die bereik van die kanonne kom nie; die verdedigers, so word beweer, was dus sonder skanse heeltemal veilig. Eindelik word twee kanonne, twee 24 ponders langs Muizenberg-strand geplaas, dog sonder enige bedding,

"maar werden langs het strand zonder enige de minste steun of vastigheid in het duinezant ter neder gesteld, zoodat wanneer men er twee maal uit gevuurd hadt, meer dan een quartier vereischt wierd alvoorens men die wederom konde gebruiken." (25).

Die toestand van die burgers by Muizenberg was gladnie benydenswaardig nie. Terwyl die soldate van tente voorsien was, moes hulle in die koue wintermaande skuiling soek onder bosse en riete. Elkeen van hulle ontvang 8/- papiergeld per dag vir onderhoud van homself en sy perd. Om die derde dag word die burgers deur andere afgelos.

Groot voorrade was by Muizenberg opgestapel en daar is g'n rede waarom die verdedigers nie 'n lang tyd kon

(23). Ibidem, p. 26.
(24). Ibidem, p. 27.

standgehou het nie. Daar was b.v. genoeg graan en wyn vir 'n volle jaar.

Die Britse troepe was, as 't ware, in Simonstad van alle verbinding afgesny. Hulle was haastig om na Indië te vertrek en Trinkomalee te verower vòòr die jaargety ongunstig word. Graag wou hulle die Kaap inneem sonder om bloed te vergiet of die bevolking te vervreem. Die Britte wis van die opstande in die binneland en was begerig om met die ontevredenes in verbinding te kom. Verder het hulle vas gereken op die oorkoms na hulle kant van die Nasionale Bataljon. 'n Wagtende houding was in hulle voordeel mits dit nie te lank duur nie. De Lille, die aanvoerder van die Nasionale Bataljon by Muizenberg, het grootliks die burgers verbitter deur sy lakse optree teen die vyande.

> "De Lille en alle de officieren van het Nationaal Bataillon waaren om hunne Engelsch gezindheid zeer gehaat en deeze haat was aan den Muizenberg niet weinig vermeerd. Als de Engelschen aldaar den dieptens peilden en de burgers op hen wilde vuuren, beletten hy hen zulks, met uitdrukkingen die even zoo onbetamelyk als Engelschgezind waaren,...en meer dan na gewoonte de onze tergende; waarom, dan de burgeren zeer dringend verzogten dat hun zoude hierop geantwoord hebben! Neen, absoluut niet, met byvoeging hoe dat zy tog zoo verbitterd op de Engelschen konde weezen, die niet als vyanden maar als vrienden gekomen waaren, om de Colonie tegen de Franschen te verdeedigen en voor den Prins van Oranje in possessie te neemen...." (26).

Die verskyning van die Swellendammers onder hulle dapper nasionale kommandant, Petrus Jacobus Delport, het die verdedigers op die Kaapse Skiereiland weer moed ingeboesem. Die inwoners van Swellendam het g'n liefde vir Sluysken en sy regering gekoester nie, maar het tog ingesien dat van die Engelse ook g'n heil te wagte is nie. Sluysken het 'n ernstige beroep op die Swellendammers gemaak en het selfs 'n deputasie daarheen gestuur om hulle te beweeg hulp teen die vyand te stuur. Op die 26ste Julie arriveer Delport met 'n sterk afdeling Swellendammers aan die Kasteel, wat toe in drie kompanjies ver-

(25). Memorien, Op. Cit., p. 24.
(26). Ibidem, pp. 69—70.

deel word. Die Swellendammers dring daarop aan om die vyand met geweld uit die land te verdrywe. Dis dan ook opmerklik dat die Engelse na die koms van Delport die Kaapse magte geweldig begin aanval het; op dieselfde dag wat Delport die Engelse wou bestorm, anker vier vyandige skepe voor Muizenberg, terwyl gen. Craig met tweeduisend soldate uit Simonstad opruk. Op daardie 7de Augustus was daar 200 infanterie, 120 artilleriste, 200 burgerkavallerie en 150 Pandoere by Muizenberg (27). In die namiddag het nog 100 burgerkavallerie daar aangekom. Die alarmseine word orals gedoen, die bloedvlag gehys en almal verskyn op hulle bepaalde plekke in die loopgrawe en die vestingwerke. *Kalkbaaipos* word eerste deur die vyand beskiet. Hier het vaandrig Ferdinand Schultz bevel gevoer, maar het dadelik op die vlug geslaan met agterlaat van die kanonne. Die dapper artilleris Fredericus moes toe ook, na die vlug van sy bevelvoerende offisier, die wyk neem. Fredericus vervoeg hom by Luitenant Marnitz, wat met die twee veldstukkies die vyand se skepe by Muizenberg inwag.

Kolonel De Lille was by die eerste skote van die vyand se skepe op die vlug geslaan en het Marnitz met sy dapper artilleriste in die steek gelaat.

---

*Nota* I. Na die Swellendammers vertrek het, is 'n seksie onder Louis de Pisani gekant geraak teen die optree van Delport in Kaapstad. Pisani word gekies as twede nasionale kommandant en met 30 burgers gestuur om die Kaap beter te gaan verdedig. Sluysken loof twee honderd pond uit aan die persoon wat Pisani gevange neem. By Tygerberg word hy gevang en in die Kasteel opgesluit. Hy word later deur die Engelse uit die land verban. (Memorien, pp. 86—7; Theal, III. Op. Cit., pp. 259—60).

*Nota.* II Die Nasionale Raad het op die versoek van Sluysken by mekaar gekom en besluit dat Swellendam sy laaste druppel bloed in verdediging van die vryheid sou stort op voorwaarde dat griewe herstel word. Delport het sy manskappe tot by Hottentotsholland getrek en toe geweier verder te gaan alvorens hy 'n waarborg van Sluysken ontvang het, dat hy en sy manskappe g'n leed aangedoen sou word nie. Die Goewerneur en Delport kom ooreen om die geskille te laat tot na die vyandelikhede, wanneer noukeurig ondersoek na die griewe sou gedoen word.

(27). Theal, III, Op. Cit., p. 262—3.

"Want op order van de Lille waaren militairen en burgeren met agterlaating van alles zeer schandelyk van daar geweeken." (28).

By die nadering van die vyand het De Lille sy tente opgerol, maar in sy haastige vlug het hy ook die alles laat agter bly. By Muizenberg het dit nog skandeliker dan by Simonstad toegegaan. Hoewel daar genoeg tyd was om alles te neem, word dit nie gedoen nie. Van die voorrade word niks eers vernietig nie. Sonder slag of stoot kom die Engelse in besit van groot voorrade, wat vir hulle baie dienstig was. Dit bly 'n raaisel waarom die posiesie nie versterk geword is nie, veral aan die seekant

"daar kundige officieren meer dan eens verklaard hebben dat eene battery van agt 12 ponders het voor de Engelschen onmogelyk maakten om ooit of immer met hunne scheepen voor dit campement te durven naderen." (29).

'n Sterk battery geskut en 'n paar loopgrawe sou oneindig veel beteken het vir die verdediging van hierdie "Sleutel van die Kaap." As dit die plan was om Muizenberg nie te verdedig nie, kan 'n mens verstaan waarom die plek nie versterk geword is nie. Dat dit wel die plan was om hier stand te hou, blyk uit die konsentrasie van troepe en burgers en die ophoop van groot voorrade op hierdie strategiese punt.

Na die vlug van die hoofmag het 'n klompie burgers en die artilleriste by die twee kanonne vir 'n tyd standgehou. Die skepe word nogal deur die geskut beskadig en twee Engelse gedood en ses gewond in die geveg. Die geskiet het onder moeilike omstandighede plaasgevind, want telkemaal was dit nodig om die kanonne uit die sand te grawe. Eindelik word die pos van die landsy bedreig en moes Marnitz ook retireer, maar nie alvorens die kanonne buite werking gestel was nie. Onder luide hoesees neem die Engelse van Muizenberg besit. Die dapper verdediging van burgers en artilleriste het ten gevolge gehad dat ook ander moed vat om die vyand in te wag.

Die burgers en artilleriste het weer stand gehou toe hulle buite bereik van die Engelse kanonne was. Hulle

(28). Memorien, Op. Cit., p. 42.
(29). Ibidem, p. 71.

word andermaal verdrywe, maar neem agter die berg weer posiesie in, gesteun deur die geskut onder kaptein Kemper. Die Engelse word teruggedrywe en gaan op die vlug. As dit nie was vir die klompie kraninge manskappe nie, sou die Britte nog dieselfde aand deurgebreek het. Die lafhartige De Lille het gebly vlug tot by die plaas van burger Lochner aan die Dieprivier. Terwyl die Engelse na Muizenberg terugval, het De Lille in teenoorgestelde rigting spore gemaak. Indien De Lille aan die *Sandvlei* met die hoofmag standgehou het, kon die verdedigers die Engelse teruggeja het tot in Simonstad. Vyf kompanjies burgerkavllerie was op pad na Muizenberg, maar ontmoet De Lille met sy troepe en moes toe onverrigtersake terugkeer. Die oorhaastige vlug het dus oneindig slegte gevolge as nasleep gehad.

Die volgende môre, 8ste Aug. was Gordon en Sluysken op die toneel om die geskille tussen De Lille en die burgers op te los. De Lille word beskuldig van verraad en die burgers eis sy gevangeneming. De Lille word egter gelas om op te ruk en pos te vat aan die Sandvlei. Die burgers was diep geskok oor die gedrag van De Lille, maar

> "Zy waaren allen bereid om zo niet de schande van de Lille, ten minsten de hunne in 't bloed des vyands af te wasschen en hem te attacqueeren; de grootste hinderpaal was maar, dat al het geschut weggevoerd zynde, zonder dees behulp niets met vrucht zouden kunnen uitrichten." (30).

Die Britse magte was reeds aan die opruk toe De Lille sy posiesie by Sandvlei inneem. Die militêre en burgers word in gelid opgestel; De Lille was in die sentrum met sy infanterie en meer dan 1,000 kavallerie dek die vleuels: die lot van die vyand was feitlik beslis.

Die reen het geval en die Britte moes die Vlei deurtrek; hulle ken nie die pad nie en spartel in die water en dryfsand. Die vyand kon g'n geskut meevoer nie en kon selfs hul gewere in die water nie gebruik nie. Die twee veldstukkies van die verdedigers kon die oortog van die vyand bemoeilik en alles in die war stuur. In plek van gebruik maak van sy sterk posiesie, sien De Lille die oortog van die Engelse onverskillig aan,

---

(30). Memorien, Op. Cit., p. 52.

"en toen hy hen de vallei ongehindert had laaten passeeren, in welke zy alle afgemaakt zoude zyn geworden indien hy tegenstand had geboden, riep hy als in verbazing uit...jongens! zy hebben geskut by zich! en ging onmiddelyk op de loop. Niets konde hun weerhouden, hoezeer hem den Capitein Pieter de Waal en andere poogden te beduiden dat de Engelschen geen geschut by zich hadden, en toch deeze schoone gelegenheid niet moesten laaten voorby gaan, dan hy wilde tot niets verstaan." (31).

Toe die burgers hulself vir die twede maal in die steek gelaat sien, het hulle ook teruggeval. Die vlug van die miliesie het so 'n groot verwarring veroorsaak dat g'n weerstand gebied kon word nie.

"De Engelsch gezinden die ook hier hunne rol speelden beduiden de burgeren, dat zy niet verplicht waaren te vechten, wanneer dienaren der Comp: ten dien einde bezoldigd, zulks weigerden; in een woord wanorde en misnoegen was algemeen." (32).

De Lille het andermaal 'n groot afstand tussen hom en die vyand gelaat. Die Engelse het die vlugtelinge agterna gesit, maar word so gedugtig van agter die duine beskiet dat hulle gedink het dat hulle in 'n val loop. Die Engelse moes toe "hals over kop naar den Muizenberg wederkeeren."

Terwyl die Hollandse kamp by Wynberg opgeslaan word, het 'n klompie Swellendammers onder Daniel du Plessis onder blote hemel en sonder geskut die gevaarlike posiesie aan die Sandvlei in besit gehou van die 9de Aug. tot die 14de Sept. Die troepe by Wynberg het weinig hulp verstrek. Tente was gladnie vir hulle te kry nie.

"In die presente omstandigheeden was aan alles gebrek, schoon na de overgave der Colonie het tegendeel kwam te blyken, en meer goederen gevonden zyn dan de voormalige omstandigheeden vereischten en welke goederen mogelyk om gewigtige reedenen niet op den inventaris bekend gesteld zyn geworden." (33).

(31). Ibidem, p. 54.
(32). Memoriem, Op. Cit.; pp. 54—55.
(33) .Ibidem, p. 66.

Terwyl De Lille gelas word om by Wynberg stand te hou, het die burgers vas en pal gestaan by Sandvlei. Vroeg in die môre van die 9de Aug. was al die burgers by Sandvlei gereed om die vyand te gaan aanval en uit Muizenberg te verdrywe, mits hulle die nodige geskut ontvang. Kaptein Kibourgh met 50 soldate en twee kanonne onder bevel van Marnitz het sonder verlof by die burgers aangesluit en posiesie ingeneem aan die Steenberg.

> "alwaar de natuur zelve een verschansing had opgeworpen, en van waar men instaat waare de Engelschen met grof geschut te kunnen bestryken als de Regering konde goedvinden zulks aan hen te geeven." (34).

Selfs die soldate by Wynberg verlaat die kamp en vervoeg hul by Kibourgh omdat hul nie langer onder De Lille wou dien nie.

> "Die hen met schande overlaaden, noch begeerden te deelen in zyne...trouwloosheid, maar dat zy bereid waaren den vaderlande zelfs ten koste van hun bloed te dienen." (35).

De Lille en sy offisiere bly alleen in die kamp oor. Die burgeroffisiere teken gesaamlik 'n brief gerig aan Sluysken, waarin hulle om vier 12 ponders en twee houwitsers vra, met die doel om Muizenberg te gaan herneem. Bitter klagtes word teen De Lille geuit en die Regering gevra om hom te arresteer. Die Goewerneur spoed na Sandvlei om die burgers se plan te verydel. Die belofte word gedoen dat die gedrag van De Lille ondersoek sou word; in 'n onderhoud met die burgeroffisiere het hy hulle beweeg om van hulle plan af te sien. Die burgers was oor hierdie besluit baie ontevrede, veral omdat De Lille se gedrag nie juis van owerheidsweë veroordeel geword is nie. Marnitz en Kibourgh word deur Sluysken goed oor die kole gehaal. Die bevele aan die magte in die veld was om die vyand elke duim grond te betwis, maar te sôre dat hulle nie omsingel of van die hoofweë afgesny word nie.

Sluysken het die burgers by Sandvlei gelas na *Wynberghoogte* terug te val. Op sterk aandrang en beskuldiging van die burgers is De Lille op 10 Aug. onder arres

(34). Ibidem, p. 58.
(35). Ibidem, Loc. Cit.

geneem en in die Kasteel opgesluit. Die burgers het die Regering nie vertrou nie, en versoek om De Lille self in bewaring te hou, maar hierdie versoek word nie ingewillig nie. Kaptein Buissine word in die plek van De Lille aangestel. Die Soldate het hom gehaat en wou nie onder hom dien nie. Hy is toe vervang deur kaptein van Baalen as hoof van die kamp by Wynberg.

Op die 11de Aug. vergader die burgerkrygsraad in Kaapstad om die briewe van die Engelse owerhede en die gedrag van De Lille te bespreek. Andermaal word die besluit geneem om die land tot die uiterste te verdedig; die Regering word beskuldig dat

> "in plaatze van tot afbreuk des vyands meede te werken men voet voor voet ging...die tot heeden geen order tot offencie wilde geven." (36).

Die Kommissaris verskyn voor die krygsraad en onder trane betuig hy voor God dat sy bedoelings suiwer was en dat hy die vergadering nie sou verlaat alvorens hy die vertroue van die lede herwin het nie. Hy belowe om die skuldiges te straf en De Lille nie te spaar as hy aan pligsversuim skuldig gevind word nie. Hy kon De Lille egter nie aan hulle oorlewer nie, want dit sou inbreuk maak

> "op 't prerogatief, 't welk hem als een militair toekwam."

Terwyl die Raad gesit het was die Plein vol mense en 'n rewolusie skyn heeltemal moontlik. Die Goewerneur kry sy sin, maar een van sy eerste dade na die sitting was, om aan die minder offisiere en kapteins hulle stemreg en sitting in die krygsraad te ontneem. Die Goewerneur beweer dat dit ten nutte van die vaderland geskied om meer eenstemmigheid te kry en minder konfusie te hê. De Lille word deur die Raad van Justiesie onskuldig gevind, maar uit vrees vir die burgers onder arres gehou en eindelik na die oorgawe van die Kaap deur die Engelse in diens geneem.

De Regering kon nou nie meer beweer dat hy niks weet van wat in Holland gaande is nie. Reeds op die 28ste Junie was daar 'n Amerikaanse skip, *Columbia*, aan die

---

(36). Memorien, Op. Cit., p. 73.

Kaap gekom met offisiële berigte vir die Regering. Hoewel die Engelse die dokumente in beslag geneem het, is daar tog 'n afdruksel van 'n publikasie van die Hollandse regering, dato 4 Maart, 1795, in hande van die burgers gekom. Hierin word die vernietiging van die stadhouerskap aangekondig, die burgers onthewe van hulle eed aan die Prins en die regte van die mens en burger bepaal. Die burgers dring aan op die publikasie van hierdie dokument ten einde aan te toon dat Holland g'n wingewes van Frankryk is nie, en ook om die Oranjiste die mond te stop. Sluysken weier om dit te doen en beweer dat dit nou nie die tyd is om sulke onthullings te maak nie; dit sou die slawe tot opstand aanhits. Dis ook moontlik dat Sluysken heimlik as rede vir sy weiering gehad het, die feit dat hy later aan die Bewindhebbers kon vertel dat hy g'n instruksies ontvang het nie.

Na die uitsit van die burgerkrygsraadslede het die ontevredenheid onder die burgers nog meer toegeneem.

> "Men schreeuwde luider dan ooit dat de Regeering niets ter defensie verrichten; dagelyks formeerden onze kundigste officieren der genie en artillery eenige plans, om den Engelschen te verjaagen; zy werden aan Burger officieren ter hand gesteld om de executie te bewerken, doch welke plans alle gedeclineerd wierden (37).

Selfs die afgeskrewene van gasie en geligte dienaars, meer dan 600 in getal, het hulle hulp aangebied om saam met burgers en soldate alles by Muizenberg te gaan verwoes. Die Goewerneur het een van die woordvoerders op die rug geklop en as antwoord gegee

> "Jongens, gylieden zyt myn beste volk, op wien ik meest vertrouwe, ik heb u onvermydelyk op de batteryen hier aan de Kaap noodig en dus kan ik u verzoek niet inwilligen (38).

Die burgers het na die 9e Aug. dikwels met die Engelse voorposte in botsing gekom, maar het altyd op eie houtjie te werk gegaan; die Regering het hulle nie net in die steek gelaat nie, maar selfs teëgewerk met die offensief teen die Britte. Dit was dan ook 'n verdere bron van ontevredenheid met die beleid van sake. Eindelik besluit die burgers om

---

(37). Memorien, Op. Cit., p. 79.
(38). Ibidem, p. 80.

nogeens geskut te vra, en indien geweier dit dan met geweld te vat en die Engelse van Muizenberg te verdrywe. Weer word die plan van Delport deur Sluysken verydel tot groot ongenoeë van die betrokke burgers.

Later het die burgers nogmaals om geskut versoek. Hulle beweer dat hulle al meer dan twee maande werkloos lê en onderwyl gaan die boerderye agteruit. Sluysken kon die stroom nie langer keer nie en besluit op 4e Sept. 'n groot aanval op die Engelse magte te maak. Die plan is rugbaar geword en elke seun op straat het van die voorgenome plan geweet. Al die planne kom nou te laat, want op 3e Sept. was die langverwagte versterkings vir gen. Craig aan wal gesit. 'n Mag van 3000 troepe en 12 skepe onder gen. Alured Clarke het vertoef op San Salvador en gewag op berigte van die Kaap, voor hy verder na Madras seil. Gen. Craig het 'n snelseilende skip daarheen gestuur om die toestand van die Kaap duidelik te maak en hulp te vra. Die Kaapse regering het waarskynlik hiervan geweet

> "en verwonderd het my zeer dat men deeze ontwerpen en vereeniging van macht niet verydelde (39).

Al die kanonne vir die ontworpe aanvalsplan byeengebring, word na die Kaap teruggevoer, nou dat hulle juis so nodig was om Wynberg en Steenberg des te beter te versterk. Selfs die twee veldstukkies by Steenberg word op 11e Sept. na die Kaap vervoer; kaptein Kibourgh word gelas om sy pos te verlaat en hom met Van Baalen aan die Wynberg te verenig. Die burgers wou Kibourgh eers verhinder om dit te doen en sê nou openlik dat die land aan die vyand weggegee word. Hoewel Steenberg van uiterste belang geag was, word dit nou in die haglikste oomblik aan die vyand prysgegee.

Dis bykans 'n ongelooflike feit dat die verdedigers, as manne van gesond verstand, so veel gedoen het om die taak van die Engelse te vergemaklik. Eers word Baai Vals byna sonder slag of stoot aan die Engelse oorgegee en

---

*Nota*: Op 1e Sept. was daar ook onder die Pandoere 'n opstand uitgebreek. Hulle marseer na die Kasteel en weier verder te veg alvorens hul griewe herstel is. Hulle beweer dat die huisgesinne deur die burgers mishandel word, dat hul nie genoeg betaal word nie, en dat hul drankrantsoen ook te klein is. Sluysken belowe om die griewe te herstel, maar dis opmerklik dat van nou af aan hul van weinig diens was. (Theal, Op. Cit., II, p. 28).

(39). Memorien, Op. Cit., 6. 103.

"naderhand zo lang in 't vreedig bezit van den Muizenberg liet en zeer gelaaten zonder de minste tegenkanting gedoogde dat zij de eene versterking voor en de ander na ontvangen! En och hoe gemakkelyk zou dit ons geewest zyn om dien Engelschen generaal met zyn 1500 irreguliere soldaaten uit de Baay te verdryven, nog meer die wy hen nimmer hadden behoeven te geeven (40)

Na die verskyning van die hulptroepe onder gen. Clarke word nog 'n poging aangewend om die Kaapse regering te beweeg die land onder Britse beskerming te plaas. Die Kommissaris beantwoord die brief sonder meewete van die burgerkrygsraad; hy sê dat hy onmoontlik aan die versoek kon voldoen, aangesien sy eed van hom verg om die Kaap teen alle vyande te verdedig. Die brief van die Britse opperbevelhebber bevat die volgende sonderlinge dreiement:

"dat de Generaal Craig Clarke, zowel als de andere bevelhebbers, bezield was met een brandende genegenheid om 't welzyn en geluk der Hollanderen in zonderheid dat van deeze Colonie te volmaaken en by eene langen tegenstand dien zy meende dat ydel was, alle rampen die daaruit voortvloeide niet hen maar ons te wyten waaren, dat hunne zeelieden in zonderheid verbitterd zynde over de onheusche bejegening die zy in eene vrienden haven ontmoeten, zy niet in staat zouden zyn om deeze te kunnen beteugelen, wanneer zy genoodzaakt wierden de instructien zyner Majesteit uit te voeren" (41).

Op die 14e Sept. ruk die Britte uit Muizenberg op met al hulle land- en see-soldate, benewens die matrose.

"en alles wat maar loopen konde wierd om den hoop aanzienlyk te maaken tegen ons aangevoerd....omtrent 6000 (42).

Die natuur het andermaal die optog van die vyand bemoeilik. Die gestadige reëns maak die pad byna onbruikbaar en die Vlei moes diep deurwaad word. Weer het die

(40). Ibidem, p. 102.
(41). Memoriem, Op. Cit., p. 110.
(42). Ibidem, p. 117.

verdedigers die mooi kans om die Engelse mag te vernietig laat verby gaan.

Aan die Kaap word die alarmseine gelos en die bloedvlag gehys, maar dit was ook al wat gedoen word. Op die Imhoff Battery staan baie grof en ander geskut, en ammuniesiewaens met perde bespan, in gereedheid; nòg soldate, nòg geskut word na die toneel van die stryd afgestuur.

> " 't was enkel maar paradeeren, de burgeren, een honderd en tachtig soldaten met eenige lichte veldstukjes zouden het wel klaaren, en men riep, laat zij maar naar de Kaap komen, dan zullen de Engelschen wat te doen krygen, en zoort gelyk geruststellende spargamenten" (43).

Majoor van Baalen se opdrag was om die land voet vir voet aan die vyand te betwis "maar vooral te zorgen van niet ingeslooten, noch van de hoofdplaats afgesneeden te werden." Nadat die Engelse die Vlei deurgespartel het, was hulle so moeg en nat dat hulle om 11 uur v.m. gedwonge was halt te hou en rus te neem. In Kaapstad word toe rondvertel dat die vyand teruggeslaan is na Muizenberg.

Daniel du Plessis, wat met 50 burgers, meesal Swellendammers, een van die voorposte beset hou, het vir meer dan 'n uur dapper teenstand gebied (44). Van Baalen wou nie toelaat dat die burgers by Wynberg hom ter hulp snel nie. Dit was eers toe die Britse kanonne sy posiesie beskiet, dat Du Plessis verplig word die wyk te neem. Hierdie dapper offisier het selfs die bewondering en verering van die Britse bevelhebbers afgedwing. Die teenstand van Du Plessis toon duidelik aan dat die vyand wel deeglik deur die verenigde kragte van die verdedigers in hulle plan kon gedwarsboom word.

Om 2 uur in die namiddag sit die Engelse hulle opmars voort. Die verdedigingsmagte word weer soos in die oggend onder die wapens geroep, dog g'n manskappe of geskut word gestuur om Wynberghoogte te gaan versterk nie (45).

---

(43). Ibidem, p. 118.

(44). Memorien, pp. 121—122.

(45). "alles bleef maar op Imhoff om eenige vertooning te maaken staan, de Raad van Politie was vergaderd en een meenigte vleugel adjudants van den Commissaris reeden af en aan en bragten ons allerlei onzeekere rapporten, zodat wy niet regt konde ontdekken waar de Engelschen in dit oogenblik waaren; (Memorien, Op. Cit., p. 124).

By Wynberghoogte het die burgers en artilleriste tevergeefs geprotesteer teen die verkeerd opstel van die kanonne. Die burgers roep uit dat hulle verraai word en begin huistoe te gaan. Die wrange vrugte van die verlaat van Steenbergpos moes nou gepluk word. Die linkervleuel van die Engelse vind die pos verlaat en dring toe spoedig oor "Bergvliet" om Wynberg van die een kant in te sluit, terwyl die hoofmag van die vyand vinnig vorentoe opruk. Toe Van Baalen sien dat hy van twee kante bedreig word, gee hy bevel aan sy troepe om pad te gee. Onder luide hoesees neem die vyand van Wynberg besit. Die twee leërs van die vyand het na die omsingelingsbeweging weer verenig. Van Baalen het so vinnig geretireer dat hy vergeet het om Houtbaaipos van die verowering van Wynberg kennis te gee; gevolglik word die manskappe daar van die hoofsetel afgesny.

> "Ik herzegge, zie daar alle onze defencie, want nietegenstaande de Engelschen ook in 't bezit van den Wynberghoogte waaren, was die vyand nog op geen drie mylen de Kaap genaderd, alwaar wy een sterk fort en wel ingerigte linie hadden zodanig met geschut beplant dat 56 stukken kanon van onderscheide caliber alleen gerigt waaren om eenen naderenden vyand in zyn flanke te booren, ik zwyge van de buitenwerken des kasteels hoewel dit alles van geener waarden wierden aangemerkt" (46).

Van Baalen het gewyk tot by Drie Koppen en 'n gedeelte van die burgerkavallerie was tot by Soutrivier teruggeval. Van Baalen laat weet aan die Goewerneur dat hy by Drie Koppen nie kon stand hou as hy aangeval word nie. Die Goewerneur antwoord toe aan hom:

---

(46). Memorien, Op. Cit., pp. 127—8.

*Nota*; Die Britte het die aand na die inname van Wynberg hulle oorwinning gevier deur volop Constantia en ander wyn te drink, "en het ons zeer gemakkelyk zoude zyn geweest om hen nog dien nacht alle den hals te breeken, wanneer men aan verzoek der Kaapsche infantery gedefereerd had, die met alles wilde uitrukken. Dog men beweerden dat zulks niet edelmoedig zoude weezen om eene dronken en vermoeyde menigte des nachts door een Ceciliaansche vesper te verontrusten, en men verzogt dus liever hoewel zeer in 't geheim stilstand van wapenen. (Memorien, Op. Cit., p. 127.).

"laat hen dan voor den donder binnenkomen, en wierd ook nog te dien einde direct de noodige ordres afgevaardigd waarop hy 's daags daar aan volgende mede in de Kaap marcheerde, en dus liet men de Engelschen den ongestoorde passagie naar de Kaap genieten, schoon men aan Westervoort en Rondebosse op eene zeer belachgelyke de brugges afbrak" (47).

Baie soldate en artilleriste het nou uit die kommando van Van Baalen weggeloop omdat hulle nie wou gevange geneem word nie.

Terwyl op die 14e Sept. die Engelse troepe oor land na die Kaap opruk, het vier skepe onder die Britse kommandeur Blankett uit Baai Vals geseil om 'n vertoning te maak en die verdedigingsmagte te alarmeer. Hulle verskyn voor Houtbaai maar word deur luitenant Kemper met sy artilleriste so warm geskiet met gloeiende koeëls dat hulle moes padgee. In die namiddag om 2 uur word die vyandelike skepe van Leeuberg gesien waarop seinskote gelos word. Die skepe bly ver in see en durf nie onder bereik van die Kaapse batterye kom nie. Sluysken het 'n onnodige groot mag aan die weskus gestasionneer om 'n landing te voorkom. Die kompanjie van Laubscher word o.a. gestuur om die skepe dop te hou asof die met mense "als een ander Troyaansche paard opgevuld waaren" (48).

Met die optrek van die vyand was die hele Kaapstad in rep en roer. Die vroue, kinders en baie van die Vryswartes het uitgevlug, want Van Ryneveld, 'n lid van die Politieke Raad, het weet te vertel dat 13 Britse skepe die stad gaan bombardeer. Op Imhoff staan die artillerie nog altyd gereed, "als stokbeelden in de wapenen," met verlange uit te sien na die order om uit te marseer. Allerhande gerugte doen die ronde, o.a. "de burgers en soldaaten staan als paalen en vegten als leeuwen, de Engelschen zyn teruggedreeven," waar juis die omgekeerde die geval was.

Die hoofmag kry bevel om op te trek, maar kom nie verder nie as die Lienie nie, toe die volgende môre om 4 uur wapenstilstand gesluit word. Die Politieke Raad het tot 'n wapenstilstand besluit sonder die militêre- en burger-offisiere te raadpleeg.

Die vyand was afgemat en nog ver van die naaste forte; die burgers het lus om te veg en dring aan op 'n aanval.

---

(47). Memorien, Op. Cit., 144.
(48). Ibidem, p. 136.

Die Kaap was goed versterk en baie manskappe was daar gestasionneer. Kolonel Gordon het die aand voor die oorgawe sy gewone inspeksie van die vestingwerke gehou, die burgers en soldate aangemoedig om te veg tot die bitter end; en dit terwyl die Politieke Raad besig was die voorwaardes van oorgawe op te trek. Gordon het vas geglo dat ten minste die hoofsetel verdedig sou word, omdat aldaar so'n gedugte teenstand teen 'n bende ongereëlde soldate kon gebied word; hy is egter bedroë uitgekom. Nou word vir die eerste maal bemerk dat op die batterye baie slegte kruit in voorraad was. Die Politieke Raad het 'n wapenstilstand van 48 uur aangevra maar net 24 word toegestaan.

Die voorwaardes word geteken op die 16e Sept. en

"Hierop namen de Engelschen possessie van de Colonie welke na eene zamenloop van wondervolle gebeurtenissen, eindelyk de eigendom werd van eene natie, die in trouweloosheid alle volken des aardbodems te booven gaat, die in magt, goud- en heerzugt onverzadelyk zynde, den Nederlanderen dit edel kleinoot der Maatschappy van haare opkoms af aan benyd heeft. Droefheid en wanhoop was op 't aangezigt der burgeren en militairen te leezen, de artilleristen keerden weenende van de batteryen terug, omdat men naar hunne gedagten de Kaap zoo schandelyk had overgegeeven;... zelfs de vryzwarten dwaalden zeer droefgeestig in 't zoogenaamde Kaapsche vlakke en duinen met hunne vrouwen en kinderen rond" (49).

Vir die verowering van die Kaap moes 'n sondebok gesoek word. Die amptenare het nooit met die burgers goed oor weg gekom nie. Daar het altoos 'n soort wrywing bestaan tussen die permanente bevolking en die dienaars van die Kompanjie. Dis dan ook g'n wonder dat na die verowering van die Kaap die burgers van ontrou beskuldig geword is nie. Sluysken het selfs so ver uit sy pad gegaan om byna al die skuld te werp op die burgers, wat hy

---

(49). Memorien, Op. Cit., pp. 157—8.

*Nota* I. „No opposition surely was ever so strong in words so weak in deeds, as that which ended in the capitulation of the Cape Colony to the English troops" (Theal, III, Op. Cit., p. 275).

*Nota* II. "Is 't nu wel mogelyk te gelooven dat deeze armzalige tegenstand, deeze schandelyke defensie de Comp: egter op meer dan 700,000 guldens te staan komt. (Memorien, p. 158).

"in Europa heeft durven afschilderen als de ondankbaarsten van de geheele aardbodem" (50).

Nieteenstaande al die griewe van die koloniste en die moeilike tye, wat die platteland moes deurmaak, het die regering aan die Kaap nie te vergeefs by die burgers om hulp aangeklop nie. Die Kaapse en Stellenbosse distrikte het hul regmatige aandeel in die verdediging geneem. Selfs die oproerige distrik Swellendam het deur sy dade getoon dat hy die Hollanders goed gesind was. By elke geveg het die burgers blyk gegee dat die verdediging van die land hulle erns was. Orals sien ons dat waar ander wyk die burgers nog stand hou, selfs sonder behoorlike verskansing, kanonne of militêre hulp. Gedurig het hulle gevra om die vyand te mag aanval; hulle goeie en praktiese wenke word met minagting ontvang; hulle het genoeg redes gehad om te kla oor die behandeling wat van regeringsweë aan hulle uitgemeet word. Tog vind ons dat na die verowering die hoogste amptenare hulself beywer het om die skuld vir die swak verdediging van hulle skouers af te werp en tuis te bring by die manne wat die meeste opgeoffer het om die land te verdedig.

Dit word gesê dat die burgers niks gratis wou doen nie. Dit klink baie snaaks aangesien Sluysken g'n hulp van die burgers wou aanneem nie. Dat die verdediging van die Kaap op 700,000 guldens (sie nota) te staan kom was ook die skuld van die burgers, wat, soos beweer word, hulle produkte in die ure van nood ten duurste aan die Regering verkoop het. Oor die algemeen het hulle baie voordele getrek uit die klein skermutseling met die vyand (51), wat anders lank reeds die Kaap sou verower het. Tog was dit hulle wat van lafhartigheid deur die amptenare beskuldig geword is!

Daar val baie te sê oor die huistoegaan van die burgers, selfs na die verowering van Wynberghoogte. Dit spreek van self dat die manne moeg was van die paar maande se niks doen. Hulle boerderye het baie kom te ly in hulle afwesigheid. Daar was gedurige berigte van slaweopstande, Boesmaninvalle en kafferstrooptogte. Die

(50). Ibidem, p. 76.

(51). "hunne zonderlinge wyze van oorlogen niet weinig toebragt; alsmeede de verwonderingswaardige behendigheid in het beklimmen der gebergtens en 't knaphandig gebruik hunner geweeren, met welke zy buiten gemeen net en verre schieten." (Memorien, Op. Cit., p. 82).

gerugte word soms rondgestrooi deur kwaadwillige persone, wat die Kaap graag aan die Engelse wou oorgee. Burgers verlaat dan ook die Kaap om huis en haard, vrou en kind, te gaan beskerm. Die burgers was moedeloos omdat die versterkte posiesies een na die ander, in stryd met hul wense, aan die vyand prysgegee word. Die amptenare skroom nie om openlik vir die oorgee van die land propaganda te maak nie. G'n wonder dat hulle weldra begin glo dat verraad gepleeg word nie.

Na die vlug van Van Baalen was hulle dan ook nie meer te keer nie. Die burgerkavallerie het die wyk geneem na Soutrivier en Drie Koppen. Hulle weier beslis om aan die versoek van Sluysken te voldoen om binne die lienies te kom; die burgers het geweet dat die Kaap sonder slag of stoot sou oorgegee word; dan word hulle vasgekeer en waarskynlik "met agterlaating van vrouwen en kinderen etc. uit hun vaderland gevoerd"...(52). Hulle belowe pos te hou by Soutrivier, omdat daar in Kaapstad nie eens genoeg perdevoer vir drie dae te kry is nie. Nog dieselfde dag het die burgers gevra om toegelaat te word om die Britte te gaan bestorm. In elk geval, uit die weiering van die burgers om binne die lienies te kom is later die praatjie ontstaan dat hulle nie langer wou veg nie. Op die 15e Sept. toe dit rugbaar geword is,

> "dat men in capitulaties onderhandeling ware verlieten de meeste burgers hunne standaarts en keerden naar hunne woningen terug (53).

Die burgers was, hoewel nie geheg aan die Kompanjie nie, tog lojaal aan Holland. Hulle was Afrikaners en gewillig die lewe vir hul geboorteland op te offer. Met 'n bietjie meer takt en simpatieke optree teenoor die permanente bevolking kon nog baie beter dienste deur hulle bewys geword het.

Die burgermiliesie was ongetwyfeld as verdedigingsmiddel vir die Kompanjie van onskatbare waarde gewees. Oor die algemeen was die burgers goed gewapen en geoefen en gehard in die stryd om die bestaan. Hulle was g'n huursoldate nie, maar manne besiel met 'n vurige vaderlandsliefde en daarom 'n faktor om mee rekening te hou. Die burgermag, wat opgekom was om die Kaap te verdedig, het bestaan uit 1425 man. Omstandighede het ook hier mee-

---

(52). Memorien, Op. Cit., p. 142.

(53). Ibidem, p. 147.

gewerk om die verstomping van hierdie, anders so doelmatige wapen, te bewerkstellig. Die opstande in die binneland, die verdeeldheid, die disorganisasie in die Regering, en die ou vete tussen amptenare en burgers het die verdediging van die land ontsaglik veel moeilikhede in die weg gelê. Die optree van die burgermag is onafgeskeie van die politieke troebele van die tyd en daarom is dit haas onmoontlik om te oordeel hoe die mense onder normale omstandighede sou gehandel het.

Die onpartydige geskiedskrywer kan nie anders dan die skuld vir die maklike verowering van die Kaap deur die Britte te soek by die beleid van die toenmalige amptenare-regering nie. Die burgers van hulle kant het dan ook nie geskroom om te beweer dat die amptenare moedswillig in hande van die regering gespeel het nie. By name word die hoof van die Regering, Josias Sluysken vir die ramp verantwoordelik gehou. Sluysken was 'n ou amptenaar van die Kompanjie en waarskynlik nie opgewas vir die taak om die Kaap in stormagtige tye te regeer nie. Sluysken en sy vriende was vurige aanhangers van die huis van Oranje en sou stellig dadelik aan die versoek van die Prins wou voldoen, was dit nie dat hulle vir hul dade verantwoordlik kon gehou word nie. Hulle hoofde was in gevaar indien hul weier om hul eed gestand te doen. Dit sou ook die geval wees as 'n Franse hulpmag aan die Kaap sou verskyn. Sluysken meen ook dat deur die Engelse te bestry, Holland later 'n beter kans staan om sy gebied van Engeland terug te ontvang. Sluysken en sy regering durf dit nie waag om die Engelse af te slaan nie, want daardeur speel hulle miskien weer in hande van die rewolusionêre. Om die party in bedwang te hou en af te skrik word die Franse so swart moontlik gesmeer. Die hoof van die Regering is bytyds gewaarsku van 'n moontlike aanval op die Kaap en kon dus nie beweer dat hy deur 'n onverwagte aanval oorrompel geword is nie. Hy moes geweet het dat die vlugtende Prins g'n outoriteit in Holland meer besit het nie, en dat offisiële briewe nie net deur die stadhouer alleen onderteken moes wees nie. Verder was dit Sluysken wat in die eerste plek verantwoordelik moet gehou word vir die lamlendige verdediging, soos geskilder in die geskiedenis van Muizenberg, Simonsberg, Steenberg en Wynberg. Die gedagte is egter dat Sluysken deur sy vernaamste raadgewers in 'n valstrik gelok is, waarin hy "eindelyk rampzalig verwarde." Deur die klas van persone, soos raadslede Van Ryneveld en Truter, is die Kolonie nie net swak verdedig nie, maar selfs "schandelyk ten gevalle van

eenige Mayneristen weggeschonken" (54). Liewers moes die Kaap in hande van Holland se aartsvyand val, dan dat die opstandelinge van die platteland die Regering omverwerp, wat stellig kon gebeur as die Engelse die neerlaag ly. Dit was heeltemal duidelik dat sonder die hulp van die platteland die vyand nie van Suid-Afrika se kus kon geweer word nie. Indien Sluysken selfs na die uitbreek van die opstande, tot besinning gekom was, die griewe herstel en sy lot met die Demokrate ingewerp het, sou dit vir die Engelse baie moeilik gewees het om voet aan wal te sit. Die grootste deel van die bevolking was bitter gestem teenoor die Engelse, en sou eerder die Franse verwelkom het, as hul moes kies tussen twee euwels. Dit was die plig van die hoof van die neersetting om die Britte tot die stryd te forseer voordat versterkings kon aangevoer word.

> "De Edelen Heer Commissaris dien men tot dusverre als een vader zeer geeerbiedigd had en als eerlyk man vertrouwt was geworden, wierd opentlyk voor eenen verrader uitgekreeten."

Na die verowering het Sluysken uit vrees vir die burgers nooit buite die goewermentshuis sy verskyning gemaak nie. Vir twee maande het hy as kluisenaar gewoon en op 15 Nov. na Engeland vertrek. Die regering in Holland het Sluysken onskuldig verklaar, nadat 'n kommissie van ondersoek oor sy gedrag gesit het. L. M. Thibault, een van die genie-soldate, lê getuienis af en werp baie blaam op Sluysken. Dit was voor hierdie kommissie dat die burgers deur die Kommissaris van wangedrag en lafhartigheid beskuldig word. Hy beweer dat met 'n klein mag hy die Kaap vir $3\frac{1}{2}$ maand teen 5,500 Engelse verdedig het. Hy vergeet egter te meld dat in die eerste twee maande daar nie meer as 2000 Engelse aan die Kaap was nie.

Kolonel Gordon was 'n Skot en het bevel gevoer oor al die strydmagte van die Kompanjie. Die Britte het gemeen dat hy nooit teen hulle sou veg nie, maar in onderhandeling sou tree. Hy was 'n geswore Oranjeman en kon dit nie oor sy hart kry om die bevele van sy Prins te verontagsaam nie. Ook hy was in 'n baie lastige dilemma en wis nie of hy die weg van eer en plig sou bewandel, dan wel die Engelse aan die Kaap verwelkom nie. Verder was hy 'n bitter teenstander van die Franse rewolusionêre en aanvaar

(54). Memorien, Op. Cit., p. 76.

gretig die aangebode hulp teen die hatelike "Jacobyne."

"Commissioner Sluysken and colonel Gordon had constantly before their minds another, and to them a more distasteful capitulation: the surrender of the settlement to the National party. By prolonging a nominal defence they could gain time, and something might happen in Europe to put another complexion on affairs. This is the only explanlation of their conduct" (54).

Gordon het dikwels beweer dat hy met sy laaste druppel bloed die Kaap sou verdedig as hy weet dat die Engelse dit nie weer sou teruggee nie. Na die oorgawe word sy oë geopen vir die ware bedoelings van die Engelse, want die Hollandse vlag word neergehaal en die Britse proklamasies verskyn sonder vermelding van die Prins se naam. Die moontlikheid dat hy as verraaier kon bestempel word het hom daartoe gebring sy hand aan sy eie lewe te slaan. (55).

Kolonel de Lille het deur die prysgee van Muizenberg duidelik getoon dat daar by hom g'n erns was om die Kaap te verdedig nie. Daar bestaan weinig twyfel dat hy deur die vyand op die een of ander wyse omgekoop was om die Britte goedkoop in besit van die land te stel. Hy was hoof van die Nasionale Bataljon en sy gedrag het ook die

---

(54a). Theal, III, Op. Cit., p. 275.

(55). Memorien, Op. Cit., p. 162.

*Nota* I. Dit word beweer dat Gordon hom bedroë bevind het, toe die Britse soldate klerasie opeis wat deur Holland aan sy soldate uitgestuur was. By die neerlê van die wapens het 'n soldaat van Gordon hom by die bors gegryp met die woorde: "Gy verrader zyt de eenige oorzaak dat ons dit ongeluk overkomt!" Hy word gered deur die tussenkoms van ,n vriend.

*Nota* II. Die amptenare van die Kompanjie was gewoond aan 'n despotieke regering "en dus alle hatelyke gedrogten der aritocratie zynde, zeer wel met de Engelschen in hun schik zyn, dat ze 't tegenwoordig bewind in Holland zoo niet ten eenenmaal vervloeken, ten minste voor den duivel wenschen...verkiezen wel liever Engelsch en mogelyk wel Turksch dan Hollandsch te weezen. (Memorien, p. 169).

*Nota* III. "Die Heer Diemel was van oordeel dat alle boere schoolmeesters den dood van Haman verdiende te sterven, nadien hy beweerde dat deeze de Hollansche gezindheid, by deeze Heeren aan de Kaap met den naam van Jacobynisme bestempeld, in hunne leerlingen levendig houden en dus alle in zyn oogen strafbaar zyn. (Memorien. p. 170).

soldate ten kwade beinvloed. Hy word na die oorgawe deur sy nuwe meesters uit die gevangenis ontslaan; De Lille verskyn toe met 'n Oranje-kokarda op die hoed en was oortuig dat die Engelse die land vir die gewese stadhouer verower het

> "en een verdienstelyk werk meenende te hebben verrigt door zig zoo sterk aan zyn Hoogheid toegedaan te wezen, konde het nu niet missen of zy zouden allen werden hersteld, èn door den Koning van Engeland èn door den geweezen Stadhouder te gelyk werden bezoldigd' (56).

De Lille tree in Engelse diens, en ander amptenare van die Hollands-Oosindiese Kompanjie het meesal betrekkings onder die nuwe bewind aanvaar. 'n Sterk reaksie teen alles wat republikeins is tree op die voorgrond. (Sien Nota II en III).

Die GARNISOEN het 'n deel uitgemaak van die algemene verdediging van die Kompanjie se oorsese geweste. Die Kaapse garnisoen word dus verminder of vermeerder na gelang van omstandighede. Die troepe word betaal in waardelose papiergeld en sien dikwels uit na die dag wanneer hul die Kaap kon verlaat en na Oosindië vertrek. Vir hierdie klas huurtroepe was min voordeel te haal met 'n dapper verdediging van die land. Tog blyk dit uit die geskiedenis van die oorgawe dat, onder bekwamer offisiere, selfs die garnisoen baie beter sou geveg het. Die garnisoen was dikwels te swak om al die forte behoorlik te beset en die kanonne te bedien; maar dit moet toegeskrywe word aan die feit dat Batavia, as die sentrum van die handel, in die eerste plek teen vyandige aanvalle verseker moes word. In 1790 is op bevel van die Bewindhebbers die beste troepe, 2400 man, na Oosindië verskeep. Die gevolg was dat Sluysken hom moes verlaat op 'n garnisoen van 1268 manskappe, meesal vreemde huurtroepe wat nie al dag te vertrou was nie. Die ander resimente Pandoere, Vryswartes en Penniste word in die haas bymekaar geraap en geoefen, en was noodwendig van 'n swak gehalte. Die garnisoen uit so'n mengelmoes bestaande, en deur partytwiste verdeel, was nie op te reken nie; 'n ander swak punt was die Oranje-gesinde offisiere wat nie geneë was om teen die bevele van die Prins te veg nie.

---

(56). Loc. Cit.

Dis miskien jammer dat die VESTINGWERKE aan Tafelbaai nooit die geleentheid gekry het om te toon, dat die koste daaraan bestee, die moeite werd was nie. Die forte en batterye hier was so geplaas dat hulle 'n groot konsentarsie van vuur kon teweeg bring. Dit sou derhalwe interessant gewees het om die doelmatigheid van die fortifikansies deur 'n praktiese proef te toets. Beide in 1795 en in 1806 het die vyand buite bereik van die kanonne geland en goed gebruik gemaak van die swak punte in die verdedigingstelsel van die Hollanders. Dit sou dan ook dwaasheid aan die kant van die Engelse gewees het om in Tafelbaai te probeer land, terwyl Simonsbaai en ander geskikte landingsplekke feitlik onverdedig gelaat is.

Dit kom ons voor dat die Bewindhebbers te veel aandag aan die verdediging van Tafelbaai gewy en te min aan die moontlikheid van 'n landing op ander plekke gedink het. Die bou van die vestingwerke het groot somme geld gekos en tog was hulle uit 'n militêre oogpunt beskou, nie van baie waarde nie. Die Bewindhebbers sou beter gedoen het as hulle ook 'n paar goeie batterye op die vernaamste landingsplekke in die nabyheid van Kaapstad laat oprig het. Sulke batterye sou die koste en moeite daaraan spandeer meer werd gewees het dan die reeks vestingwerke oor 'n klein deel van die kus, met so groot uitgawe en sorg, daar gestel.

Die Kompanjie het nie genoeg manskappe aan die Kaap gehad om die batterye en forte behoorlik te beset en te verdedig nie; sonder 'n groot garnisoen was hulle niks anders dan ,,wit olifante" nie. 10,000 Soldate was nouliks genoeg om die verskillende forte, batterye en lienies beset te hou. Indien 'n vyand buite bereik van die Kaapse vestingwerke land, kon g'n manskappe daarheen gestuur word sonder Kaapstad aan gevaar bloot te stel nie. Sê dat die vyand sou land in een van die verafgeleë baaie en teen Kaapstad optrek, is daar enige waarborg dat die garnisoen in die forte dit sou uithou, veral as die verbinding met die binneland afgesny word?

Dit sou natuurlik nie gaan om 'n kus van oor die 900 myl van vestingwerke te voorsien nie. Die Kaap is arm aan geskikte landingsplekke en derhalwe sou dit nie te baie kos om sulke punte deur middel van batterye en 'n klein garnisoen teen 'n vyandige aanval te verdedig nie. In tyd van nood kon selfs die burgers gebruik word om sulke forte te beset. Die verbinding tussen Kaapstad en die binneland moes teen elke prys verseker word. Kom die vyand in besit van die binneland, dan is dit maklik vir hom om gou

al die toevoer van lewensmiddels af te sny, en die garnisoen verplig om uit te trek, of binne die vestings van honger om te kom Daarom was dit noodsaaklik dat nie net die baaie verdedig word nie, maar ook strategiese punte soos Roodesand, Hottentotshollandkloof, Houwhoek, Picqueniers-kloof en Muizenberg goed te verdedig deur die oprigting van klein batterye, beset deur burgers of soldate. Ons sien dat een van die swak punte in die vestingwerke-sisteem juis die verwaarlosing van ander baaie en strategiese plekke was. Alles wys daarop dat die Kompanjie net Kaapstad as van enige waarde beskou het. Vandaar die groot koste aan forte in die omtrek van die kus van Tafelbaai bestee en die stelselmatige verwaarlosing van die binneland en sy bewoners. Uit die bou van die vestingwerke blyk weer al te duidelik die handelsdoel van die Kompanjie en die minagting van kolonisasie-skemas.

Die verdedigingstelsel was onuitvoerbaar, hoe goed dit ook al mag ingerig wees, so lank die belange van die Kompanjie in stryd was met die van die burgers. Die belange was moeilik met mekaar in ooreenstemming te bring en daarom moes die Kaap vroeër of later die prooi van 'n vreemde moontheid word ten spyte van die beste verdedigingsisteem. Indien die geld op die forte gespandeer, liewers gebruik geword is om die koloniste in die binneland teen die aanvalle van die inboorlinge te verdedig, sou daar 'n tevrede en lojale bevolking gewees het, wat alles vir die Kompanjie sou feil gehad het. Die verlies van die Kaap moet dus nie so seer gesoek word in die verdedigingstelsel nie as wel in faktore en omstandighede waaroor 'n handelskompanjie, wat regeer oor 'n gemeenskap van vryburgers, weinig of g'n beheer kon hê nie.

# AFDELING II.

---

## VERDEDIGING VAN DIE VOLKPLANTING TEEN DIE INBOORLINGE VAN DIE LAND.

## HOOFSTUK V.

## VERDEDIGING TEEN DIE KAAPSE HOTTENTOTTE.

Tydens die bewind van die Hollands-Oosindiese Kompanjie het die regering aan die Kaap voortdurend die oog gerig op internasionale verwikkelinge. Die vrees dat die Kaap elke oomblik deur 'n vreemde moontheid met 'n aanval verras kon word, het as "die Swaard van Damocles" oor die hoof gehang. Dis dan ook g'n wonder dat so baie aandag aan die bou van vestingwerke en die oefening van die garnisoen en die burgery bestee geword is nie. Wat egter te betreur val is die feit dat die verdedigingsmaatreëls teen vyande van oorsee gespaard moes gaan met die verwaarlosing van die belange van die blanke bevolking. Deur dié gedragslyn word die verowering van die Kaap deur 'n vyand eerder in die hand, dan teengewerk.

Terwyl die vrees vir 'n oorrompeling van die kant van vreemde nasies immer aanwesig was, het die Regering min tyd en geld oorgehad om die inboorlingvraagstuk met alle mag aan te pak. In 1781 word die Kaap met 'n vyandige aanval bedreig, en in 1795 verower, sonder dat baie bloed vergiet word. Met die inboorlinge, aan die ander kant, is daar gedurende al die tyd 'n byna onafgebroke stryd gevoer. Die naturelle-gevaar was onder die Hollandse bewind, en is vandag nog, die gewigtigste probleem waarmee Suid-Afrika te kampe het. Dit was hierdiè gevaar wat die Portugese van ons kuste weg gehou het; dit was ook dieselfde gevaar wat Van Riebeeck, kort na hy sy voete aan wal gesit het, geroepe was om te bestry. Hy het gou gesien dat die onmiddellike vraagstuk nie die verdediging van die volkplanting teen vreemde moonthede was nie, maar wel die beveiliging van die jonge Kolonie teen die woeste barbare. Hy het tot sy teleurstelling ondervind dat in plek van in vrede te lewe, hy gedurig in stryd met die verraderlike en onbetroubare Hottentotte sou gewikkel wees. Hulle word spoedig deur Van Riebeeck na waarde geskat, toe hy hulle bestempel as "een brutale hoop en zonder conscientie levende" (1).

---

(1). Godeè-Molsbergen, Op. Cit., p. 71.

Die koms van die Europeane was vir die Hottentotte 'n onaangename verrassing gewees. By vroeër geleenthede het die blankes met hulle skepe Tafelbaai binnegeseil op pad na en van Indië. Die doel van 'n langer of korter besoek was bloot om vars water en voedsel te erlang en met die inboorlinge handel te drywe. Die besoeke was vir die Hottentotte welkom, want hulle kom dan in besit van snuisterye en ander artiekels. G'n blanke het dit tot dusver gewaag om sy permanente woning aan die Kaap in te rig nie. Toe Van Riebeeck en sy manskappe hier land, van die beste grond besitneem, tuine aanlê en geboue oprig, vind die inboorlinge dit baie vrypostig en benewens 'n bedreiging van hulle tot hiertoe onbelemmerde bewegings. Dit het dan ook nie lank geduur nie of vyandskap ontstaan tussen die blanke en die naturelle-elemente. Die Hottentot se morele wette het so iets as diefstal, veral waar dit 'n vyand geld, nie veroordeel nie. Die blanke, aan die ander kant, het so'n oortreding as 'n ernstige misdaad beskou en dit dikwels selfs met die dood gestraf. Waar twee rasse met sulke teenstrydige belange en uiteenlopende idees daeliks met mekaar in aanraking kom, kan ons goed verstaan dat ernstige moeilikhede hulle weldra sou voordoen.

Oor die verhouding tot die inboorlinge van Suid-Afrika was die instruksies aan Van Riebeek heel duidelik gewees. Die Kompanjie het net *één* doel gehad en dit was handeldrywe. Aan diè doel moes al die stasies en neersettings beantwoord, al is dit dan ook ten koste van die blanke se belange. Dit was met die rondtrekkende Hottentot-veeboere wat 'n gedurige ruilhandel moes gedrywe word, teneinde 'n genoegsame voorraad vars vleis altyd voorhande te hê. Om die handel te bevorder, was nodig dat die vriendskaplike betrekkinge met die inboorlinge in g'n geval onderbreek sou word nie. Herhaalde male word deur die Bewindhebbers in Holland daarop aangedring dat Van Riebeeck die vrede teen elke prys moet handhaaf en toesièn dat niemand hom aan oortreding skuldig maak nie. Niemand mag 'n inboorling slaan of selfs stoot nie. As 'n blanke die bevel oortree, kry hy 50 slae in die teenwoordigheid van die mishandelde persoon. Hieruit kan die naturel dan sien hoe geneë die Regering hom is, en alle rede vir wantroue in die beleid van die Kompanjie is dan weggeruim. Handeldrywe deur die dienare van die Kompanjie was nie geoorloof nie, omdat dit in die eerste plek die handelsmonopolie sou benadeel, en ook omdat gevrees word dat dit aanleiding kon gee tot geweldenarye teenoor die inboorlinge.

Om dieselfde rede word die vryburgers later verbied om met die inboorlinge handelsbetrekkings aan te knoop.

Van Riebeeck het van begin af met baie moeilikhede te kampe gehad en die gedurige gevaar van die kant van die vyandige Hottentotstamme was vir die blanke element g'n gerusstellende gedagte nie. Dit was te meer die geval omdat die garnisoen gering in getal en die middele van verdediging uiters swak was. Boonop was van Riebeeck so deur sy instruksies gebind dat hy in die saak nie na goedvinde kon handel nie. Hy wis dat hy absoluut van die goeie wil van die Hottentotte vir 'n voorraad vee afhanklik was en dus nie drasties kon optree so lank hy in die afhanklike posiesie verkeer nie. Dit was spoedig duidelik dat op die Hottentotte nie altyd gereken kon word om die nodige vee te lewer nie. Veiligheidshalwe het Van Riebeeck hom weldra op die veeboerdery toegelê. As die stasie aan sy doel wou beantwoord, moes daar altyd volop vee voorhande wees om in die behoeftes van die bevolking te kan voorsien. Daar was vir die hoof van die neersetting onder die omstandighede g'n ander weg om te volg nie dan om self met vee te boer. In 1654 was daar al 230 beeste en 580 skape, wat aan die Kompanjie behoor het. Die inboorlinge het die boerdery met lede oë aangesien en het die kuddes as indringers beskou op die grasvelde waar vroeër hulle eie vee ongehinderd gewei het.

Die vyandige gesindheid van die Hottentotte het gou uit al hulle handelwyse geblyk. Die eerste stam met wie Van Riebeeck kennis gemaak het, was die "Goringhaikonas," deur die Hollanders "Strandlopers" genoem, omdat hulle gewoonlik langs die strand te sien was. Hulle het g'n vee besit nie en het gelewe van vis, skelpdiere en afval. Die Strandlopers was geslepe diewe en het spoedig die blankes se goed begin rowe. Van Riebeeck was pas vier dae geland of hy het 'n klein geveg met die rondlopers. In 1653 vind die eerste groot diefstal van vee plaas en word ook 'n veewagter vermoor. Die vee is nooit weer terug gekry nie. Die eintlike veeboere onder die Hottentot-stamme was die "Goringhaiquas," wat op sekere gesette tye met hulle vee die Skeireiland besoek het. Die Hollanders het hulle kortweg "Kaapmans" genoem. Dis met hierdie stam wat 'n gereelde handel gedrywe word. Ook ander stamme besoek die Kaap, swerwe met troppe vee rond, en soek na goeie weivelde. Dis dikwels gebeur dat die Hottentotte weier om enige transaksies met die blankes te hê, tot groot misnoeë van die Kommandeur. Alles word gedoen om vriendskaplike betrekkings aan te knoop; die gestole vee

word in meeste gevalle nie eens terug gehaal nie, en soms moes die Kompanjie sy eie vee terugkoop. Die Hottentotte word by die dag meer astrant, sodat al die werklui van wapens voorsien moes word. Van Riebeeck sien dat hy nie altyd kon vrede hou nie en dat die dag van afrekening sou kom. Aan die Bewindhebbers het hy voorgestel die Hottentotte se vee buit te maak en die eienaars as slawe na Batavia te verban. Die outoriteite was bewus van hulle amptenaar se moeilikhede maar wou nie so'n strenge straf toepas nie.

Die klimaks word bereik in 1657 toe die Kompanjie besluit om van sy dienaars uit die diens te ontslaan om hulle as landbouers aan die Liesbeekrivier te vestig. Toe die wonings van die burgers op die mooiste en bes bewaterde weilande hulle verskyning maak, kon die inboorlinge dit nie langer sonder protes toelaat nie. Met hulle primitiewe wapens was dit onmoontlik om die blankes van die grond te verdrywe, dog hulle probeer

> " door het rooven van ploegossen en melkkoeien en door 't vernielen der korenlanden.... de landbouwers het leven zuur te maken " (2).

Die geduld van Van Riebeeck word swaar op die proef gestel, tog was hy huiwerig om tot vyandelike stappe oor te gaan. Hy moes sy instruksies uitvoer en is verder bang om hom die verbittering van die inboorlinge op die hals te haal. Die vryburgers het heeltemal anders oor die saak gedink; vir hulle was dit 'n kwessie van lewe en dood, want selfs vir gelede skade kon hulle g'n vergoeding van die Kompanjie verwag nie (3). Weens die verbrand van woonstede en die rowe van vee word die burgers ontsaglik baie verlies berokken. Hulle was derhalwe bereid alles in hulle vermoë te doen om aan die rowerye paal en perk te stel. Die toestemming en hulp van die Regering was nodig om drasties op te tree en die vyand te straf. Van Riebeeck sien ook dat sake nie langer op die voet kon voortgaan nie en besluit om aan die burgers daadwerklik hulp te verleen.

In 1659 breek die eerste Hottentotoorlog uit. Van Riebeeck besluit om die rowers eens en vir altyd die les te leer. Sy doel met die stryd was g'n rowery, buit of wraak nie, maar eenvoudig dat in die toekoms die Hottentotte sou

(2). Godeè-Molsbergen, Op. Cit., p. 98.
(3). Riebeeck's Journal, III, 1659—62, p. 20.

weet om met die blankes in vrede te lewe (4). Die politiek van vriendskap word tydelik oorboord gegooi ten einde met die wapens die roofsugtige inboorlinge respek en ontsag vir die blankes in te boesem. Aanvanklik word probeer so veel moontlik bloedvergiet te voorkom; buit en gevangenes kon na hartelus gemaak word. Toe die sagter maatreëls nie die gewenste uitwerking het nie, en die Kaapmans met hulle rowery voortgaan, word verlof gegee om die vyand plat te skiet. Beloning word uitgeloof vir elke rower wat lewend of dood aan die Regering oorgelewer word (5). In die oorlog word van verskillende middele gebruik gemaak om die rowers te beveg. Al die burgers moes goed gewapen wees om aan die aanvalle van die Kaapmans die hoof te kan bied. Vrywillig laat die vryburgers hulle tot 'n kompanjie "Schieters" vorm (6). Die burgers wat tydelik sonder werk is, word ook in 'n aparte korps gevorm en kry 'n klein dagloon, benewens betaling vir elke dief deur hulle gevang (7). Die bevolking was verder nog gewillig dat by elke huisgesin 'n soldaat sou ingekwartier word. Vier sulke soldate word by die plase aan die een kant, en vyf by die plase aan die ander kant, van die Liesbeek rivier gestasionneer. Daar die burgers dikwels nalatig was om aan hulle veewagters gewere te verskaf, moes die ingekwartierde soldate meer bepaald na die vee te kyk. Oor die soldate word goeie toesig gehou deur die fiskaal, die sersant en die korporaal, wat daeliks 'n ronde maak om toe te sien dat hulle gereëld op hulle pos is (8).

Die Hottentotte kon baie goed hardloop en daarom moes spesiale middele aangewend word om met meer sukses teen hulle te kan optree. Die soldate met hulle sware mondering was nie in staat om die vlugvoetige vyande in te haal nie. Slawe met assegaaie gewapen word nou losgelaat om die Hottentotte te agtervolg. Selfs bandiete uit Batavia word gewapen om die neersetting te help beskerm; op die wyse erlang hulle hulle vryheid (9). Ook honde word ingevoer om teen die vyand gebesig te kan word (10). In die oorlog het Van Riebeeck die nut van perde ingesien. Reeds vroeër is perderuiters gebruik om diewe agterna te sit. In

(4). Riebeecks Journal, III, 1659—62, p. 20.
(5). Ibidem pp., 20, 21.
(6). Ibidem pp. 13, 14.
(7). Theal, Op. Cit., II, p. 94.
(8). Riebeeck's Journal, 1659—62, III, p. 17.
(9). Riebeecks Journal, 1659—62, III, p. 23.

hierdie stryd was slawe, bandiete en honde nie voldoende om die vyand te bestry nie. Perderuiters sou in die opsig onskatbare dienste bewys. Ten einde die Hottentotte tot onderwerping te dwing word ook nog 'n paar reduite gebou. In 1660 kom die oorlog op 'n end en word vrede gemaak. Die Hottentotte het geleer om die blankes te respekteer. Handelsbetrekkinge word hernu en sake gaan hulle gewone gang.

'n Permanente verdedigingstelsel was nodig om die Kaapse Skeireiland teen die Hottentotgevaar te beskerm. Die eerste werk van Van Riebeeck en sy manskappe was die oprigting van 'n fort. Die Fort de Goede Hoop was veral nodig om die klein garnisoen tot 'n veiligheidsoord teen die inboorlinge te dien. Dit was 'n bekende feit dat die Hottentotte nie te vertrou was nie en dat 'n onverwagte aanval g'n seldsaamheid behoef te wees nie. In allerhaas word die vesting gebou; aan die agterkant daarvan was selfs 'n kraal waar snags die Kompanjie se vee teen diefstal bevryd kon wees. Die fort was die bolwerk teen buitelandse, sowel as binnelandse, vyande.

Deur die Bewindhebbers word die Kaap uitsluitlik as 'n handelspos bedoel; uitbreiding van gebied sou net as 'n struikelblok in die pad van die Kompanjie lê. As 'n oorlog met die inboorlinge uitbreek sou 'n kort, natuurlike grens van groot waarde wees. Vir landbou en veeteelt het die Regering genoeg grondgebied op die Skeireiland besit. Om die neersetting te beperk het admiraal Rylof van Goens (Sr.) reeds in 1656 aan die hand gegee 'n afsluiting van die Skiereiland te weeg te bring deur 'n *kanaal* aan te lê tussen Tafelbaai en Baai Vals (11).

Die afstand was kort, die grond sanderig, en wanneer eenmaal voltooi, kon die water die kanaal self verder oopspoel; 'n oortog vir die lastige Kaapmans is dan onmoontlik gemaak. Van Goens beskou die skema ook baie goedkoper dan die reeks reduite wat Van Riebeeck voorgestel het langs die grens te bou. Die militêre uitgawes en die aantal soldate kon dan aanmerklik verminder word. Eén sersant van die garnisoen het aangebied om die kanaal 12 voet breed by 6 voet diep, met 70 manskappe binne drie maande af te lewer (12). Deur die kanaal te bou, sou daar 'n end kom aan die veediefstal en kon die burgers in groter veiligheid lewe.

---

(10). Godeè-Molsbergen, Op. Cit., p. 99.

(11). Theal, Op. Cit., II, p. 70.

(12). Letters Received, 1649—62, II, p. 320

Van Riebeeck beskou die skema onuitvoerbaar en het die voorstel van Van Goens met hand en tand bestry. Hy beweer dat dit duisende ponde sou kos, aan gedurige reparasies onderhewig wees en vir bewaking sou 'n groot garnisoen op die been moet gehou word. Van Riebeeck se geliefkoosde plan was die oprigting van 15 *reduite*, wat deur die burgers self bewaak kon word (13). Die kanaal moes ook dien om die Hottentotte met hulle vee op die Kaapse Skiereiland te hou en hulle op dié wyse te verplig 'n ruilhandel met die blanke aan te gaan. Die plan van Van Riebeeck sou ook nie die gewenste uitwerking hê nie, want, by die tyd wat die kanaal klaar is, sou daar g'n Hottentot met vee in die nabyheid van die Fort aangetref word nie.

In die skema van Goens tref ons die eerste poging aan, al bly dit dan net 'n poging, om afskeiding tussen die blankes en die naturelle in Suid-Afrika te bewerkstellig, en die gemis aan 'n natuurlike grens goed te maak deur die oprigting van 'n militêre afsluiting.

Gedurende die Hottentotoorlog van 1659 kom die ontwerpe van Van Riebeeck en Van Goens weer op die lappe. Iets moet gedoen word om die Hottentotte te belet na willekeur die Skiereiland binne te dring en skade aan die neersetting te doen. Dit was nie moontlik om 'n end aan die rowerye te maak nie deur te handel op die onpraktiese en onkristelike voorstel van die Kommandeur om die vee buit te maak en die eienaars na Robbeneiland te verban, of as slawe na Batavia te stuur. (14). Die kanaalskema van Van Goens, nog minder die reduite-plan van Van Riebeeck, het in die smaak van die Bewindhebbers geval. Beide ontwerpe sou die Kompanjie 'n hele boel geld gekos het, en om die rede was hulle buite kwessie. Die inboorlinge is tog nie as sulke gedugte en woeste vyande beskou geword om soortgelyke maatreëls te regverdig nie (15).

Hoewel die Kompanjie nie geneë was om Van Riebeeck se reduitestelsel te aanvaar nie, was die regering aan die Kaap tog genoodsaak 'n paar reduite op te rig, wat as steunpunte van die garnisoen kon dien. Vir sewe jaar word probeer in vrede met die inboorlinge te lewe sodat "we geen leed van ze te duchten hebben." (16). Dié politiek het egter g'n indruk op hulle "barbaars gemoed" gemaak

---

(13). Ibidem, 1649—62, II, p. 259; Letters Despatched, III, 1652—62, p. 12.

(14). Ibidem, 1649—62, II, pp. 322—3.

nie. Sonder verdedigingswerke was dit nutteloos om te probeer respek vir die blanke inboesem en diefstal te voorkom.

Duynhoop (17). Met die doel om g'n reuk van olie naby die Fort te hê nie, word reeds in 1652 aan die mond van die Souterivier 'n reduit opgerig, wat gebruik sou word as 'n bolwerk vir die walvisvangers in die omgewing. Die reduit kry die naam "Duynhoop" en word eers met twee vierponder en later met twee twaalfponder kanonne bewapen. In 1654, en weer in 1659, word die reduit versterk. Duynhoop moes help om 'n vyandige landing te voorkom, maar hoofsaaklik word dit gebruik as 'n buitepos teen die Hottentotte.

Coornhoop (18) was die eerste stenereduit wat uitsluitlik vir beskerming van die vryburgers gebou is. Die koringlande moes teen vernielsug van die Hottentotte beskerm word. Dit was geleë 'ongevaer in 't midden van de boulanden." Na die vrede in 1860 was die reduit, weëns die uitbreiding van die volkplanting, nie langer van enige praktiese nut nie.

By Boschheuvel en De Schuur word in 1659 kanonne geplaas; dit was egter net die geval solank die oorlog met die Hottentotte aan die gang was.

Die Hottentot-oorlog het die Regering geleer om meer aandag te wy aan die verdediging van die grens. Drie waghuise word dan ook dadelik hier opgerig, t.w. "Kykuyt," "Keert de Koe" en "Houdt den Bul."

---

(15). *Nota*:—"If the Drakenstein mountains, which rise on the mainland beyond the isthmus, had been held by the warlike Bantu, the projected canal or redoubts would certainly have been constructed, and might have remained for some time at least the frontier of civilisation. But the administration of the settlement did not find the Hottentots or even the Bushmen so formidable as to justify the cost of such defences. Moreover the settlers...speedily extended their farming from the Peninsula to the mainland...and the idea of creating a scientific frontier for white colonisation by blocking the isthmus, now far behind them, was finally abandoned. ("The Government of South Africa," First Instalment, pp. 8, 9.)

(16). Donald Moodie: "Correspondence on Moodie's Cape Records." (1652—1795), p. 49.

(17). Letters Despatched, 1652—62, I, p. 242.

(18). Letters Received, 1649—62, II, p. 309.

Kykuyt (19) was 'n klein fort, 12 voet in die vierkant, 8 voet hoog, met 'n 3 voet hoë borswerk. Dit was gebou op 'n sandheuwel ten noorde van Tafelbaai aan die Souterivier. Hier was drie ruiters met hulle perde gedurig op die wag, en moes help om die Hottentotte, wat na die Fort kom, die regte pad aan te wys.......

> "dat alleen langs ende door den wegh, haer by den Commandeur daer toe expres aangeweesen buyten den Caapsen bouw door een slagboom in de schuttigh by gemelte reduyt daar toe gemaect incoomen, ende daerdoor weder uytkeeren, waertoe haer al seer wel begonnen te schicken, ende mettertyd heel gewent sullen werden, dat groote gerustheyt aan den bouwman geeven sal" (20).

Aan die end van die oorlog in 1660 het Van Riebeeck 'n grens van pale en wilde amandelbome laat maak en net 'n paar openinge gelaat, een waarvan by "Kykuit" te vinde was.

Keert de Koe (21) was 'n skans van hout en aarde en ook naby Souterivier geleë. Die skans word genoem 'Keert de Koe," omdat die vernaamste werk van die wag hier bestaan het in die keer van koeie van die blankes, wat anders gemaklik met die van die Hottentotstamme deurmekaar kon raak.

Houdt den Bul (22) was 'n ander waghuis, wat moes dien om die burgers en Kompanjie se besittings teen die rowerye van inboorlinge te beskerm. Dit het verder landwaarts in gelê dan die ander twee waghuise.

Tussen die waghuise word 'n sterk heining van pale geplant, wat die uiterste grens (23) van die Kolonie uitmaak. Die pale was 8 voet lank en 6 duim dik (aan die dunste end); hulle word eers geteer en dan 3 voet diep in die grond geplant. Die grens het gestrek van "Kykuyt" oor "Boschheuvel" na die "Boschberg." Aan die buite-

---

(19). Henri De Herain: "Etudes sur l'Afrique; le Cap de Bonne Esperance, au XVIIe Siecle." p. 19.

(20). Letters Received, 1649—62, II, p. 309.

(21). Ibidem, 1649—62, II, p. 340.

(22). Ibidem, Loc. Cit.

(23). Riebeecks Journal, 1649—62, II, pp. 91, 111.

Letters Received, 1649—62, II, p. 274; Godeè-Molsbergen, Op. Cit., p. 170

kant van die heining van pale word ook 'n breë streep grond geploeg en toe dik beplant met wilde amandelbome en besaai met allerhande soorte dorings en gewas wat vinnig groei.

Binne vyf jaar se tyd sou die heining so dig begroei wees dat g'n vee 'n deurgang sou kan maak nie. Die lewende heining sou die plek van die pale inneem, wanneer hulle weggevrot is. Elke boer, wat grond anderkant die heining kry, was verplig om 'n soortgelyke heining om sy plantasies te maak. Iemand wat durf die heinings beskadig word beboet en vir drie jaar in kettings geslaan om as bandiet te werk. Vee kon slegs onder 'n sterk wag buitekant die grens wei. Daar was 'n paar hekke in die heining, beset deur berede wagters. In die halwe maan, gevorm deur die heining, was die plantasies van die blankes teen inboorlinge beskerm.

Perderuiters is onmisbaar in 'n uitgestrekte land, bewoon deur vlugvoetige vyande. Van Riebeeck het net vier of vyf perde gehad. Hy vra gedurig aan die Bewindhebbers in Batavia om hom van 'n aantal goeie perde te voorsien. Hy het kans gesien om met 20 perderuiters, sonder die hulp van fortifikasies, die Hottentotte ten onder te bring (24). Gedurende die Hottentotoorlog skrywe hy dringend na Batavia om hom 'n aantal perde te stuur......

> "soo sal daardoor den geheelen bouw met den aencleven van dien binnen 't begrip leggende buyten bedencken van alle Caapse Hottentots gewelden ende roverien genoeghsaam connen verseeckert ende beschermt werden, wanneer als dan de verdere buyten wachten, vheewachten ende des meer sullen connen ingetrocken ende dien volgende 't Caaps guarnisoen vry vermindert werden." (25).

Daar was in die eerste paar jaar net enkele ruiters, wat as 'n korps grenspoliesie opgetree het en die nuwe grens patrolleer. Die nut van die perderuiters was so in die ooglopend dat hulle getal voortdurend deur aanteel en invoer vermeerder geword is. Vir die ruiters word naby "Keert de Koe" 'n "Ruyterstal" gebou (26). Die Stal moes o.a.

---

(24). Letters Received, 1649—62, III, p. 31. Lett. Desp., 1649—62, III, p. 89.

(25). Ibidem, 1649—62. II, pp. 309—310, 274, 315—7.

(26). Sutherland, "Memoir respecting the Kaffers, Hottentots and Bosjemans of South Africa." II, p. 224—5; Letters Received, 1649—62, II, p. 309; Valentyn, Op. Cit. V. p. 124; (Anon) "Nieuwe Algemene Beschryving van de Kaap de Goede Hoop, I, pp. 48—9.

dien as 'n soort tussenstasie vir die manskappe van "Keert de Koe." Dan sou dit voortaan nie meer nodig wees vir manskappe om elke dag uit die Fort te kom om die wagte af te los nie. In tyd van reën en wind bied die Ruyterstal ook 'n skuilplek vir die volk, wat hier in die nabyheid die wag moes hou. In die Ruyterstal was daar plek vir 50 perde en 'n gelyke aantal manskappe.

"En wanneer men bemerkte dat de Hottentotten zich op de snelheid hunner voeten verlieten en voor 't nalopen der soldaten weinig vreesden zo wierden deze ruïters met goede Persiaansche paarden versien en aldaar geposteerd ten einde de inbrekende Hottentotten niet zo licht de Zout Rivier zouden kunnen overkomen, en dat 't vee voor roven en stelen zouden bevryd zyn. (27).

Aan die "Beredeneguarde" word in 1660 die volgende instruksies ter hand gesteld (28):—G'n Hottentot moes toegelaat word om die grens te oorskry nie. Hottentotte op pad na die Fort is almal verplig by "Keert de Koe" deur te gaan. Die grensruiters kry die reg huise van die vryliede te ondersoek om te sien of daar nie Hottentotspioene skuil hou nie. Hulle mag nie toelaat dat vee van die vryburgers aan die ander kant van die grens gaan wei nie. As die ruiters vee sien aanja moes hulle dadelik daarheen gaan. Blyk die rowers Hottentotte te wees, moes hulle as vyande agterna gesit, die vee teruggeneem en aan die wettige eienaars oorhandig word. Die seine van die waghuis "Houdt den Bul" word noukeurig in die oog gehou. Wanneer daar gesein word, word ruiters dadelik gestuur om te verneem wat gaande is; die ander ruiters moes solank by die stal vertoef tot dat ook hulle hulp ingeroep word. Die vryliede word gewaarsku hulle vee betyds weg te drywe na 'n veilige oord. Veral moes g'n Engelse, Franse of Hottentotte toegelaat word om die waghuis te nader nie. Indien geweld gebruik word, was dit die plig van die ruiters hulleself dapper te verdedig. Wanneer by die waghuise iets belangriks voorval, word die vlag by "Houdt den Bul" gedurig op en neer getrek; die voorbeeld word dan gevolg deur die ander waghuise. Die ruitergarde, en so veel Kompanjiesmanskappe as moontlik, gaan dan sonder versuim daarheen. Die wagte by "Keert de Koe," "Kykuyt" en "Duynhoop" sal

(27). Kolbe, Op. Cit., II, pp. 72–3.

(28). Riebeeck's Journal, 1659—62, III, pp. 138—9. Sutherland, Op. Cit., II. pp. 224—5.

van hulle kant weer die Ruyterstal goed in die oog hou en, as die vlag daar op en af gaan, moes hulle dieselfde doen. Dié tekens gee ook aan die garnisoen van die Fort kennis van 'n genaderende gevaar. Deur 'n publieke waarskuwing word al die burgers en Kompanjiesamptenare in die omtrek gelas by die waarneem van die seine die vee in die naaste kraal te ja en gewapend die garnisoen van die waghuis te hulp te snel.

Na verloop van tyd, toe die Kolonie al hoe verder landwaarts in uitgebrei word, is die skanse en reduite in ongebruik geraak en eindelik heeltemal verval. Later word die Ruyterstal gebruik as 'n bewaarplek vir misdadigers uit Indië. 'n Klompie ruiters is ook vir 'n geruime tyd hier aangehou geword.

In sy rapport van die jaar 1661 gee kommissaris Andries Frisius 'n gunstige getuienis van die dienste deur die stelsel van waghuise, en insonderheid deur die ruiterwag, verrig:—

> "Vermits de reduiten "Kykuyt," "Keert de Koe" en "Houdt den Bul" ook de schuttinge, en voornamentlick de ruyterwacht om den Caapsen bouw leggende, die brutale Hottentoos haer noyt licht weerder tegens de Compangnie zullen opwerpen en in oorlog comen, alsoo daer door haer het rooven van 't vhee daert haer alleen om te doen is ontseth blyft waer door dan de Cabo ende de Colonie seer staen toe te neemen ende U'Ed. alsoo een mael haer rechte ooghwit voor hare gedragen lasten comen te bereycken" (29).

Die Hottentotte was die eerste om te vra dat die vriendskaplike betrekings van weleer herstel sou word. Die waghuise en die perderuiters het die vyand gedwing om respek vir die blankes te hê.

Die politiek van vriendskap met die inboorlinge, so dikwels deur Van Riebeeck gevolg, is geweeg en te lig bevind geword. Die inboorling is van nature geneig om sagtheid en toegewendheid as 'n teken van swakheid te beskou. Dit was slegs met die wapens in die hand, en deur die onverskrokke optree van die Hollandse koloniste, dat aan die roweryе van die Hottentotte 'n einde gemaak is,

> "Want dezen waagden eer zy den kragt van kruit en geschut door ondervinding hadden leeren kennen,

(29). Letters Received, 1649, p. 307.

menigwerf strooperyen in de streken waarin de Hollanders zich neergezet hadden (aan te richten). Doch ziende dat de volkplanting van tyd tot tyd sterker werd, en dat zy met hunne bogen en pylen, en andere wapenen, tegen het Hollandse schiet geweer niet bestand waren, hebben velen hunner de vriendschap der Hollanders beginnen te zoeken" (30).

Dus, wat met mooi woorde, geskenke en sagtheid nie kon verkry word nie, het die Regering gewapenderhand en met 'n besliste optree erlang. In Van Riebeeck se dae word 'n vredespolitiek teenoor die Hottentotte gevolg omdat die handelsbelange van die Kompanjie dit geverg het. Aan die einde van die 18e eeu was dit die bankrotskap van die Kompanjie wat 'n vredes- en mooi-praat politiek met die inboorlinge noodsaaklik gemaak het.

Die Kaapmans het dit nooit weer gewaag om hulle kragte met die koloniste te meet nie; hulle mag was gebreek en voortaan soek hulle beskerming onder die vleuels van die Hollandse bewind. Om verdere twiste oor grondgebied te voorkom, gee admiraal Arnout van Overbeek aan die hand om land in die omtrek van die Kaapse Skiereiland van die Hottentotkaptein Skagger te koop. Die koopbrief word die 19e April geteken. Skagger belowe om nooit die Kompanjie of sy onderdane enige leed of skade aan te doen nie. Inteendeel, hy belowe om altyd met die blankes in vrede te lewe en die vyande van die Kompanjie as sy eie te beskou. Die Regering van sy kant neem die Hottentotstam van Skagger onder beskerming; vir 'n klein som was die Kompanjie in besit gekom van 'n uitgestrekte stuk land.

Die bondgenootskap tussen die blankes en die Kaapmans het die volgende jaar reeds handig ingekom. Die twede Hottentotoorlog breek uit teen die Gonnema-Hottentotte. Die oorlog het drie jaar geduur en in al die tyd het die Kaapmans, òf neutraal gebly, of daadwerklik hulp verleen deur aan die kant van die blankes te veg. Teen Gonnema word herhaalde maal ekspediesies uitgestuur, totdat hy gedwing word vrede te maak. Die oorlog was die laaste openlike stryd wat teen die blankes deur die Hottentotte onderneem is. Van nou af was die Hottentotte nie langer die vrees van die blanke volkplanting nie. Hulle word as vriende beskou en was die Kompanjie se bestuur goedgesind. Hottentotte het selfs van afgeleë streke gekom om die beskerming en vriendskap van die Kompanjie te soek.

---

(30). "Nieuwe Algemene Beschryving..." I, Op. Cit., pp. 48—9.

Dis opmerklik dat, hoewel vriende van die Holländers, hulle baie afkerig was van ander Europeane. Dis gebeur dat die Hottentotte met geweld moes teengehou word om vreemdelinge nie te mishandel, of te dood nie (31).

Die redes vir die verdrywing van die Hottentotgevaar in die omtrek van die Kaap moet aan die volgende feite toegeskrywe word. In die eerste plek het die blankes hulle mag gebreek en getoon hoe onmoontlik dit is om die Europeane van Afrika se bodem te verdrywe. Dan is hulle getalle ook sedert 1679 baie verminder geword deur die verhuising van sekere stamme in die rigting van die Oranjerivier en Groot Namakwaland. Die pokkies het groot verwoestings onder hulle geledere aangerig en hele stamme uitgeroeï. Eindelik moet ook nog genoem word die Boesmans wat van nou voortaan op die voorgrond tree. Die Boesmans het gedurig strooptogte op die Hottentotte en hulle vee gemaak; by honderdtalle word hulle deur die wilde volk uitgemoor. Teen die nuwe gemeenskaplike gevaar was die Hottentotte en die blankes ggenoodsaak mekaar die hand te reik en as vriende te lewe. Gemeenskaplike belange het die laaste spoor van vyandskap doen verdwyn.

Met die oplossing van die Hottentotvraagstuk was die stryd tussen beskawing en barbarisme in Suid-Afrika maar pas begin. Vir meer dan honderd jaar word 'n byna onafgebroke stryd met die Boesmans gevoer. Vóórdat die laaste drama in die bloedige toneel afgespeel was, word die koloniste gewikkel in die bittere stryd met die Bantoes op die oostelike grens van die Kaapkolonie. Toe die Kaap in Engelse hande oorgaan, was die botsing met die Boesmans amper geëindig en die stryd met die Kaffers pas begin.

---

(31). Uitgaande Brieven, 1688—1690, p. 39. (K.A.).

## HOOFSTUK VI.

## BEWAKINGSPOSTE IN DIE BINNELAND.

### (Verdediging teen die Boesmans.)

Binne 'n tydperk van 25 jaar was die Hottetotvraagstuk, so ver dit die veiligheid van die neersetting betref, vir goed opgelos geword. Van 'n gevaar, wat in die eerste jare van die Kolonie se bestaan dreiend was, het die Kompanjie hom met goed gevolg bevry. Nouliks egter was die een gevaar van die toneel verdwyn of 'n moeiliker en gewigtiger probleem tree op die voorgrond.

Tot dusver het die blankes van die kant van die "Bosjesmans," of Boesmans, (ook bekend as "Sonquas," of "Ubiquas,") weinig las ondervind. Die volk het nie in groot getalle in die onmiddellike nabyheid van Kaapstad gewoon nie, en was ook so versprei dat die blankes hulle eenvoudig beskou as 'n deel van die Hottentotras. Eers baie jare na die stigting van die volkplanting het die koloniste uitgevind dat die Boesmans glad 'n aparte volk was, en met die Bantoes en Hottentotte niks gemeen het nie. Die Boesmans was feitlik 'n wilde ras, wat gewoon het in die ruie bosse en berge van Suid-Afrika. Hulle vernaamste voedsel was die wild, wat met giftige pyle gedood word. So iets as skape, bokke en beeste het die Boesman nie besit nie. Die Boesmans lewe dus uitsluitlik van die jag, veldgewas en rowery. Almal wat die wild verjaag of dood, sou natuurlik deur dié wilde stam as vyande beskou en behandel word. Almal weer wat vee besit, sou op die Boesmans neersien as 'n rowersvolk en 'n pes wat dien uitgeroei te word. Dit spreek van self dat tussen die nomadiese herdersvolk, die Hottentotte, en die Boesmans, wat hulle bestaan maak uit die jag en die diefstal van vee, daar weldra 'n bittere vyandskap sou ontstaan. Hier was 'n botsing van belange, wat nie maklik met mekaar versoen kon word nie. Die stryd kon alleen eindig met die algehele uitroeiing van één of ander van die partye. Deur die groot kuddes vee van die Hottentotte sien die Boesmans hulle in hulle jaggronde benadeel

en belemmer. Die wild, wat die enigste middel van bestaan vir die Boesman vorm, word verjaag en doodgeskiet. Die Boesman moet lewe, en beskou homself geregtig die vee van sy vyande te rowe; die Hottentotte maak weer g'n gewetesaak daarvan om die Boesmans as skadelike gedierte neer te skiet waar hulle ook al aangetref word nie.

Die blankes het in die eerste jare van die volkplanting hulle aandag meestal aan tuin—en saai-boerdery gewy; aan veeteelt is min gedoen. Hier was dan ook g'n botsing van belange tussen die blankes en die Boesmans nie, en gevolglik heers daar betreklike vrede. Die Hottentotte bly nog steeds die enigste slagoffers van hulle roofgierige aanvalle. Weldra egter begin ook die Kompanjie, deur omstandighede geforseer, hom aan die veeboerdery te wy; na die twede Hottentotoorlog word die vryburgers aangemoedig om veeboere te word (1). Die oorlog het geleer dat daar tye kan kom, wanneer die veehandel ernstig belemmer word. Wanneer dit gebeur, moes die Kompanjie se veeposte en die burgers se boerderye in die behoefte van die skepe kon voorsien. As veeboere soek die burgers beter en groter weivelde vir hulle kuddes. Die trekboere gaan al hoe dieper die land in en maak dit noodsaaklik dat ook die grense van die Kolonie uitgebrei word. Die verhouding van die Boesmans tot die blankes ondergaan nou 'n groot verandering. Die blankes word voortaan ook tot die vyande van die stam gereken, want, net soos die Hottentotte, verdrywe en verniel hulle die wild en neem met hulle vee besit van die jagvelde. G'n onderskeid word gemaak tussen die wild en die vee van die koloniste nie; alles word as regmatige prooi deur die Boesmans beskou. Die nuwe aankomelinge word aangesien as indringers op grondgebied, wat sedert onheuglike tye in hulle besit was. Die rowerye het 'n tweeledige doel gehad: Die Boesmans soek in die eerste plek na kos, maar het ook verder gemeen om deur so 'n optree die blanke vir goed van hulle jaggronde te verdrywe.

Toe weldra Wagenmakersvallei, en in 1700 Waveren, deur die blankes beset word, besef die Boesmans dat die tyd vir handeling gekom was. Hoewel vroeër die blankes al deur hulle berowe, en soms selfs vermoor is, was dit eers van die begin van die 18de eeu dat hulle plunderye en geweldenarye 'n ernstige wending geneem het. Die Kompanjie was nou verplig met alle moontlike hulp die

(1). Riebeeck's Journal, 1671—4, 1676, p. 151.

grensboere te hulp te snel en die Boesmanvraagstuk in erns aan te pak.

Die burgers was gering in getal en kon nie op eie kragte alleen steun nie. Dit was deur die Kompanjie se toedoen dat koloniste by Waveren en elders gevestig word, en daarom kon hulle met reg aanspraak maak op regeringshulp teen vyande in dié gevaarlike streke van die land. Die vraag was net, hoe op die goedkoopste en doelmatigste wyse hulp aan die bedreigde burgers te verleen! Die vyand hier was van 'n heel eienaardige soort en dit vereis besondere maatreëls om hom te beveg. Die wilde Boesmans maak gewoonlik 'n skielike en onverwagte aanval en trek dan ewe skielik weer terug om hulle vir 'n geruime tyd miskien goed te gedra. Tot nou toe het die Regering alleen van militêre ekspediesies, of kleine kommando's, gebruik gemaak om die bedrywers van misdade op die grens te straf.

Teen die Boesmans moet met spoed gehandel word, en daarom ontstaan daar behoefte aan sterk militêre basisse onder die koloniste. As telkens, wanneer rowerye plaasvind, 'n afdeling troepe uit Kaapstad ontbied moet word, kry die oortreders genoeg tyd om hulleself uit die voete te maak. Die burgers was destyds nog nie toegelaat om op eie houtjie 'n kommando bymekaar te maak en die rowers agterna te sit nie. In die verlede, toe die grens digter aan Kaapstad geleë was, kon hulp gou uit die Kasteel verwag word, maar sedert 1700 was die grens ver in die binneland verskuiwe en boonop was die rowerye vry algemeen geword. Die tyd was aangebreek om van ander verdedigingsmiddels gebruik te maak.

Op sekere bepaalde strategiese punte word voortaan Bewakingsposte aangelê. Ons het in Hoofstuk IV gesien met watter sukses die Kompanjie deur buiteposte en gewapende patrollies op die Skiereiland die Hottentotgevaar bestry het. 'n Min of meer gelyksoortige stelsel word in die eerste jare van die 18de eeu op die platteland in die lewe geroep. Voor ons oorgaan tot die bespreking van die bewakingsposte, uitsluitlik teen die Boesmans ingerig, is dit nodig om eers 'n kort oorsig te gee van sulke poste as wat reeds voor die tyd onder die bestuur van die Kompanjie in swang was.

Aan die baaie langs die kus was bewakingsposte opgerig. Indien vereis, moes die poshouers met hulle onderhorige manskappe die binnelandse bewoners te hulp snel, maar hoofsaaklik was hulle daar geplaas om die baaie

teen vreemde skepe te verdedig en tyding van alles, wat in die nabyheid van hulle poste voorval, na die Kasteel oor te stuur. Die vernaamste poste aan die kus was by St. Helenabaai, Saldanhabaai, Houtbaai, Baaivals, Mosselbaai en Plettenbergsbaai. Daar was ook 'n bewakingspos op Robbeneiland.

Vóór 1700 was bewakingsposte op verskillende plekke aangelê. Die doel van die poste was nie soseer om die grens te bewaak nie, as wel om na die Kompanjie se vee om te sien en die burgers teen die roofsugtige inboorlinge te beskerm. Die vee kon nie almal op die Kaapse Skiereiland graas nie, en moes derhalwe orals, waar daar goeie weiveld is, op een of ander veepos gestasionneer word. By dag, sowel as by nag, moes 'n gewapende mag toesig hou. Op die bewakingspos was gewoonlik twee of drie gewapende soldate met 'n paar veewagters onder bevel van 'n korporaal of poshouer gevestig. Behalwe vee oppas, moes die soldate ook ander dienste verrig.

So byvoorbeeld word hulle soms opgeroep om met behulp van die nabywonende burgers weggelope soldate, slawe en deserteurs agternatesit en te vang. Die bewakingsposte was in alle opsigte vir die veiligheid van die verafwonende burgers van baie groot nut.

Die eerste pos van dié aard, ter beskerming van die boerdery en die vee van die Kompanjie, word in 1672 in Hottentotsholland, aan die Vishoek, tot stand gebring (2). Sersant Cruythof en 12 manskappe word daarheen gestuur om die nodige geboue op te rig en 'n skans op te werp. Die "Oude Schans" was destyds die enigste bewakingspos en moes dien om die roofgierige Hottentotte van diefstal terug te hou. In tyd van oorlog kon al die vee hierheen vir veiligheid gestuur word en selfs die garnisoen, wanneer genoodsaak die vestings te ontruim, kon op die bewakingspos terugval. In Hottentotsholland was 'n begin met boerdery gemaak en sonder militêre bystand kon die blankes hulle hier nie handhaaf nie.

Daar was bewakingsposte (3) by die Steenbergen, Achter de Steenbergen, Corenschuur, Tygerberg, Rietvlei, Vissers Hok, Dieprevier, De Kuilen, Clapmuts, en Riebeeckskasteel.

(2). Leibbrandt: "Precis...," Journal, 1671—4, 1676, p. 82; Theal, Op. Cit., II, p. 206; Kolbe, Op. Cit., II, p. 225; Generale Monsterrolle (K.A.).

(3). Leibbrandt: "precis...," Journal, 1671—4, 1676, pp. 305—6; "Rapporten der Commissarissen," pp. 617—23, (K.A.).

Die poste Rietvlei, Vissers Hok, Dieprivier, de Kuilen en Clapmuts word almal in 1683 gestig(4).

By Riebeecks Kasteel beheers die oog 'n wye gesigskring en die plek is dus uiters geskik vir 'n militêre buitepos. Baie vee van die burgers, sowel as van die Kompanjie, het hierlangs gewei en moes beskerm word.

"De gouverneurs (waren) genoodsaakt om alhier ten behoeven der ingezetenen, en ten dienste van de Illustre Companjie, een sterke post op te richten, en met veel volk te bezetten ten einde om op de bewegingen van deze barbaren een wakent oog te houden. Ten dien einden hebben zy een woning voor 100 man en een stal voor haare paarden aldaar laten bouwen, om by de hand en sterk genoeg te zijn, als er eenige duizend Hottentotten quamen zamen te rotten en iets vyandelyks te ondernemen." (5).

Van die begin van die 18de eeu het die Boesmans in alle erns die stryd met die blanke aangeknoop. Om die aanhoudende en algemene strooptogte van die vyand teen te hou, word 'n paar sterk permanente militêre bewakingsposte aan die vernaamste drifte, bergpasse en ander strategiese punte opgerig. Solank die Kolonie nog in wording was, en die koloniste te klein in getal om hulle self te verdedig, moes noodwendig die laste en onkoste van die verdediging op die skouers van die Kompanjie kom te rus. Die beskerming van die veeboere was ook in belang van die Kompanjie en daarom word g'n moeite of opoffering te groot geag om die land van 'n lastige vyand te suiwer nie.

Waveren of Roodezand militêre pos. (6). Die stigting van die Kolonie Waveren het die vyandskap van die Boesmans gaande gemaak. Op 31 Julie, 1700, word dit nodig geag om ter beskerming van die volkplanting hier 'n militêre pos in die lewe te roep, want die streek was aan alle kante omring van Boesmans, wat hulle skuilplekke in die omliggende ruie berge gehad het. 'n Vaste reglement word deur die Goewerneur opgetrek en orders uitgevaardig

(4). De Herain, Op. Cit., p. 159. Theal, Op. Cit., II, pp. 266—7, 271.

(5). Kolbe, Op. Cit., I. P. 123.

(6). Henri de Herain, Op. Cit., p. 159; Theal, Op. Cit., II, p. 387.

waarna die korporaal van die pos hom sal moet gedra. (7). Hy moet toesien dat die manskappe altyd op hulle pos is, hulle gewere skoonhou en g'n "baldadigheid" teenoor die ingesetenes of hulle vee pleeg nie. Elke drie maande moes die korporaal na die Kaap kom om rapport te doen. Vyf perde word by die militêre pos Waveren gestasionneer om in tyd van nood gebruik te word. Die perde moes goed versorg en altyd by die hand wees; hulle mag nie aan iemand verhuur of geleen word nie en g'n soldaat sou toegelaat word om met hulle rond te ry nie.

> "Soo het mogte geschieden, dat de Bossiesmans of Hottentots by Ul: post of daar omtrent quaamen, om het vee te rooven, 't zy van de Comp:, ofte van de inwoonders, omtrent Uls wagt, soo sal den corporaal daar van verwittigt synde, en versogt werdende sonder uytstel met syn volk op sitten, de Roovers te gemoet gaan, deselve soeken te verdryven en het vee dat sy mogten gestoolen hebben, te doen weergeeven, en in Cas van Resistentie vuijr op haar te geeven, jaa selfs haar te vervolgen soo het nodigh is..." (8).

Verder was die bevelvoerende offisier verplig elke twee dae 'n man te perd te stuur om te sien of die veewagters hulle pligte op die veeposte getrou nakom. Feitlik al die Kompanjie en burgers se belange het onder die beskerming van die militêre pos gestaan. In 1743 word die militêrepos te Waveren afgeskaf omdat deur die uitbreiding van die Kolonie dit nie langer nodig was nie. (9).

Op die 26ste Mei, 1701, word deur Willem Andriaan Van der Stel *instruksies* (10) uitgevaardig, wat deur drie van die Kompanjie se militêre poste uitgevoer moes word. Die poste lê in die land van Waveren ander kant die Bergrivier en was waarskynlik ELANDSKLOOF, HONIGBERG en VOGELVALLEI. Verskillende pligte word in die instruksies aan die drie poste opgedra:—

(7) Instructien, 1686—1722. (K.A.).

(8). Instructiën, 1686—1722 (reglement). (K.A.).

(9). Theal, Op. Cit., III, p. 12.

(10). Instructien, 1686—1722. (K.A.). (Instructie voor den Sergiant Godfried Daudenstad ende de twee commandeerende Corporalen gelegen op Comps. buyten posten, in 't land van Waveren, en over de Bergrivier, sullende voor de derde post, een bequame plaatse uytgesogt werden omme haarluyden poinctueelyk daar naer te gedraagen."). Resolutien, 26 Mei, 1701, (K.A.).

"Aangesien eenige vreemde natien van de Hottentotten (:ons tot nog toe onbekend) sedert eenige tyd herrewaarts haar niet hebben ontsien gewapender hand, groot moedwillens overlasten, en moorderye te plegen, ja selfs Comps. voorsz: buyten posten, en sommige desen vrye ingeseeten tot verscheyde malen van het vee te beroven, soo hebben wy dese saak, als onverdragelyk aansiende, en omme hostiliteyten in tyds te keer te gaan, en soo veel doenlyk te dempen, mitsgs dese vrye Ingeseetenen by de algemeene ruste te conserveeren, goed gevonden de voorsz: posten onder U1: opsight, yder met 12 man te besetten." (11)

Om altyd met mekaar in kommunikasie te bly moes 'n aantal manskappe te perd elke dag 'n ronde maak van die een pos na die ander. Elke manskap was voorsien van 'n lang roer, twee pistole en 'n goeie "zyd geweer." Die poste moet altyd behoorlik met soldate beset wees.

"omme van dese geweldenaars, niet 't eeniger tyd overrompelt nog afgeloopen te werden.

Alle soorten of natien der Hottentotten (:Uyt gesondert de soo genaamde Caabse en Gonnemasissen) dewelke dagelyks in 't doen van de rondekomen werden agterhaald, sullen door de ronde in apparentie moeten werden genomen en tot de naaste post gebraght en vervolgens nae dese Casteel opgesonden, omme alhier over het voorsz: gepasserde gexamineerd te werden."

Wanneer dit die Boesmans geluk om by die poste verby te sluip en die Kolonie binne te val, moes die rowers so spoedig moontlik deur 'n aantal perderuiters agterna gesit en in hulle bose voornemens gestuit word.

"Soo veel in U1: magt mogte komen vervallen gevangen neemen de onwillige of die haar niet souden willen overgeven best doenlyks van het leven ter dood moeten brengen, met sodanig resentement ook dat de naarkomelingen, daaraan gedenckende, een schrik houden mogen, om de nederlanders in 't toekomende niet meer te offenseeren, behoudens nogtans, dat aan vrouwen, nog kinderen eenig leet gedaen werd."...in cas sy (rondedoeners) eenige der ges$^{e}$-vreemde en onbekende Hottentots, op weg of in 't veld oplopende, en haar niet willende gevangen geeven, aan dusdaanigen ook te mogen executeeren." (Res, 26 Mei, 1701).

(II). De Herain, Op. Cit., p. 159; Letters Received, 1695—1780, pp. 319—20.

Te ELANDSKLOOF (11) word omstreeks 1700 'n militêre-pos opgerig. Die pos was ver na die binneland en op 'n gevaarlike plek. Dit was nietemin uiters geskik om die Boesmans se strooptogte te verydel.

HONIGBERG (12) was 'n militêre pos aan die regter oewer van die Bergrivier in die lewe geroep. Dit het toesig gehad oor die middel en benedeloop van die Bergrivier.

In 1701 word ook by VOGELVALLEI (13) 'n militêre pos opgerig. Die pos moes toesig hou oor die Vogelvallei, waardeur die Boesmans trek, as hulle kom van die vallei van die Breërivier na die vallei van die Bergrivier.

By SONQUAS DRIFT (14) het die Boesmans of Sonquas dikwels die Bergrivier oorgetrek. Om dit te verhinder word ook hier 'n militêre pos opgerig.

Uit die stigting van die vier laaste poste sien ons dat die geografiese posiesie dikwels baie te doen gehad het met die taak wat aan 'n pos toevertrou word.

Die GROENEKLOOF (15) bewakingspos, wat in 1701 gestig is, moes, behalwe militêre pligte, ook ander dienste verrig. Vroeër was hier 'n veepos van die Kompanjie gewees. Die sersant met sy tien onderhorige soldate sorg vir die groot kudde vee en hou verder toesig oor die Soutpanne in die omtrek. Volgens Kolbe was daar nog 'n vierde oogmerk wat met die pos bereik moes word....

> "edog ik ben ganschelyk van gedachte, dat de Heren Gouverneurs met deze wacht ook hebben beoogt, om daar door aan de inwoners te beletten, om na haar eigen believen en welgevallen met de Hottentotten te handelen en te trocqueren, omdat dit regaal of voorrecht naar recht en billykheid aan de Illustre Compangnie alleen toekomt, en van haar als byzondere gunst moet worden gezocht." (16).

(12). Ibidem, p. 160.
(13). Ibidem, p. 159.
(14). Ibidem, Loc. Cit.
(15). Ibidem, p. 160. Generale Monsterrollen. (K.A.).
(16). Kolbe, Op. Cit., I, p. 132.

*Nota*:— Kolbe is heel waarskynlik reg met sy sienswyse. Die Caabse en Gonnema Hottentotte was na die oorloë met die Hollanpers bevriend. Dit sou nie gaan om die blankes in die omtrek van Saldanhabaai toe te laat om die bondgenote en vriende van die Kompanjie na goedvinde te straf nie. Dat die Kompanjie dit wou belet, blyk uit die instruksies van 26 Mei, 1701. (Instructien, 1656—1722. (K.A.).

In stede dat die Boesmans deur die reeds bestaande poste die vrees op die lyf geja word, skyn dit asof hulle stoutmoedigheid by die dag toeneem. Onafgebroke gaan hulle voort deur rowerye die lewe van die boere suur te maak. In 1715 was daar sprake van 'n groot georganiseerde aanval, wat die Boesmans van plan was op die Kolonie te maak. Om die dreiende gevaar af te weer word nog drie addisionele militêre poste gestig en wel aan die Hexe Rivier, Witsenberg en Picquenierskloof. (17). 'n Nuwe poging sou aangewend word om deur middel van bewakingsposte die Boesmans ontsag vir die blanke in te boesem. Volgens resolusie van 15 Oktober, 1715, word besondere regulasies opgetrek vir die poshoudende garnisoen aan dié drie plekke. Die garnisoen sou bestaan uit één sersant, twee korporaals en 18 soldate

> "tot dekking van des E. Comps. Inwoonders ten platten Lande, voor den inval en Roveryen der zoogenaamde Bossiesmans Hottentots en andere struykrovers."

Die sersant voer bevel oor die drie poste en met ses soldate bewaak hy die middelste pos, waarskynlik Witsenberg. Op elkeen van die ander poste was 'n korporaal met ses soldate gestasionneer. Die sersant en die korporaals sou die toegange tot die poste "nauwkeuriger laten bezigtigen, zonder ophouden tusschen de posten doen patrouilleren." Wanneer daar gevaar kom, word aan die inwoners en die ander poste kennisgegee. "De aangetaste post zal van de andere ten spoedigsten bygesprongen en geholpen werden." Die sersant en sy manskappe was verplig die diewe dadelik te agtervolg en die vee, so nie "in de minne," dan wel met geweld te herneem en hulle dan as vyande te behandel. Die patrollies, wat die diewe agterna sit, mog nie só ver die land intrek dat hulle saans nie by hulle pos kon terug wees nie. Vlugtende Europeane moes aangehou en aan die landdros oorhandig word. Ingesetenes, wat g'n besittings anderkant die poste het nie, mog nie sonder skriftelike verlof die poste verby gaan nie. As iemand die gebod oortree, word hy met alles wat hy by hom het gevang en aan die landdros oorhandig. Die twee korporaals gee elke maand rapport van wat voorgeval het op hulle poste, en die sersant lê weer 'n verslag aan die landdros voor. Die drie bevelvoerders moes toesien dat hoegenaamd g'n oorlas aan die inwoners ver-

(17). Res. 15 Okt., 1715. (K.A.).

oorsaak word nie. Die verwagte aanval van die Boesmans het waarskynlik nooit plaasgevind nie, en dis daarom moeilik om te beoordeel of die Kompanjie met die drie militêre poste sy doel bereik het. In 1716 reeds word die drie poste op aandrang van die burgers afgeskaf.

Dit was nie net Waveren en omstreke wat beskerm moes word nie. Die koloniste het in oostelike rigting getrek en ook daar met gevare te kampe gekry. Om vagebonde en Boesmans te verhinder die burgers en Hottentotte aan die boweloop van die Sonderendrivier aan te val, word by ZIEKENHUIS (18) in 1726 'n militêre pos gestig. Daar was later één sersant, één korporaal, en 16 soldate gestasionneer.

In 1734 word aan die BUFFELJACHTS RIVIER (19) 'n militêre pos tot stand gebring. Die pos word ook soms "Rietvlei" genoem. Buffeljachtsrivierpos was naby die latere dorp Swellendam geleë en moes dien om die burgers en Hottentotte te beskerm; verder dien dit ook om onwettige handel te voorkom.

In dieselfde jaar (1734) word 'n korporaal en ses manskappe na ST. HELENA BAAI gestuur om 'n gevreesde plan van die Franse, wat daar 'n verversingstasie wou stig, te verydel. Die pos word na 'n paar maande opgegee.(20).

Aan die "Zwarte Rivier" naby die huidige dorp George word in 1777 'n militêre pos opgerig, wat die naam OUTENIQUALAND (21) gekry het. Die eintlike doel was nie so seer om die burgers in die streke te beskerm nie as wel om die Kompanjie se houtkappers in die bosse aldaar by te staan.

Die Kompanjie het in die 18de eeu al hoe meer begin gebruik maak van kommando's om teen die Boesmans te opereer. In 1739 sien ons dat twee poste opgerig word met die doel om 'n kommando bystand te verleen teen die Boesmans. Tot dekking van 'n kommando burgers word

> "een sersjeant met twee corporaals en veerthien Militairen uyt dit guarnisoen gedetacheert, en gezonden... naar den kant van de Olifants rivier alwaar gekoomen zynde den sersjeant met een corporaal en uyt Militairen post sal moeten vatten by 't COMPAGNIES DRIFT, en den anderen Corporaal met de overige ses soldaten aan

(18). Theal, Op. Cit., II, p. 484; Generale Monsterrollen. (K.A.).

(19). Ibidem, II, p. 491.

(20). Ibidem, Loc. Cit.

(21). Theal, Op. Cit., III, p. 167.

het WARMEBADT, op welke twee plaatsen gemelde sersjeant en corporaal yder afsonderlyk, met haar byhebbende manschap, soo lange sullen moeten vertoeven, tot dat daar van daen terugge werden geroepen, sig onderwyl altoos gereet houdende om in cas van nood en op het eerste berigt dat sy daer van sullen krygen, niet alleen het bovengenoemde Burger Commando maar ook de landbouwers daar om streex woonachtig synde, te hulp te koomen."

Verder aan die Olifantsrivier

"sullen die uyt de Burgery weetende dat zy ten allen tyden sullen kunnen werden gesecuurreert met meer yver en moed teegens de Hottentotten (d.i. Boesmans) vegten en de Hottentotten door het besetten van die twee posten de geleegenthyd afgenomen zyn om te kunnen vlugten." (22).

Die feit dat die twee poste gestig is, al was dit dan ook slegs tydelik, bewys dat die kommando's soms wel terdege behoefte gehad het aan militêre steunpunte in die moeilike taak wat hulle geroepe was om te vervul. Verder toon dit aan watter veelvuldige gebruik van militêre poste deur die Kaapse Regering gemaak is.

Uit die voorafgaande sien ons dat die bewakingsposte opgerig was met die doel om die veiligheid van die koloniste in die binnelande te verseker. Weggelope slawe en andere vagebonde moes deur die soldate by die verskillende poste gevang en aan die Regering uitgelewer word. In 1702 word 'n proklamasie uitgevaardig waarin die bevelvoerende offisiere van Groenekloof, Waveren en Vogelvallei gelas word gedurig patrollies uit te stuur en vagebonde te vang.

Die proklamasie was op al die poshouers van toepassing (23). Dis duidelik dat die grootste en vernaamste werk was die bestryding van die Boesmangevaar. Derhalwe word die meeste bewakingsposte van die 18de eeu in die omtrek van Waveren aangetref. Hier was dit waar die meeste nuwe koloniste hulle in die tyd gevestig het; dis ook hier waar die Boesmans in die berge in groot troppe skuil gehou het. Die poste word gevestig in die streke waar die grootste belange, hetsy van die burgers of van die Kompanjie, te handhaaf was. Na die oorloë met die Hottentotte heers daar vrede en vriendskap met die stamme.

---

(22). Resolutien, 2 Junie, 1739. (K.A.).

(23). Letters Despatched, 1696—1708, pp. 212—3.

As vriende, en feitlik bondgenote, was dit die plig van die Regering om ook hulle onder beskerming te neem teen die woeste Boesmans. In die verdedigingstelsel word van nou af g'n onderskeid gemaak tussen die burgers en die Hottentotte nie; beide elemente word as troue onderdane beskou; die instruksies aan die garnisoen van die bewakingsposte was baie duidelik op die punt. In 1702 vind ons dat militêre patrollies uitsluitlik ten behoeve van Hottentotte besig gehou word, want g'n klagte van Boesmanstroperye is in die jaar van die kant van die burgers gekom nie. Die vestiging van die pos "Ziekenhuis" het ook ten doel gehad die beskerming van die Hottentotte in die streek. Die Kompanjie het in die stryd met Boesmans g'n ander weg oopgesien nie dan almal wat belang het in die saak, te verenig teen die gemeenskaplike vyand. Onder die kommandostelsel het die Hottentotte aktief deelgeneem en saam met die blankes die togte meegemaak.

Die Regering het probeer met die bewakingposte, sowel as later met die kommando's, gedurig sy gesag te handhaaf. In die buitedistrikte was dit die landdros wat as verantwoordelike amptenaar optree; die verdediging van die distrik het ook onder sy jurisdiksie geval. Reeds in 1685 word die landdros van Stellenbosch van 'n paar "veldwagters" voorsien om hom behulpsaam te wees in die toesighou oor die buiteposte. Ook was die korporaal, die luitenant en die vaandrig van die garnisoen verplig om elke veertien dae by beurte die poste van die Kompanjie, waar die „beestiaal" hulle bevind, te besoek om sodoende die veewagters te belet om oneerlik of sorgloos met die vee om te gaan (24). Toe later die stelsel van militêre poste uitgebrei word, weens die rowery van die Boesmans, word dit nodig geag nog meer die werksaamhede van die garnisoen op die verafgeleë plekke gade te slaan en hulle definitiewe instruksies ter hand te stel. Die Kompanjie het sy eenmaal gevestigde politiek van vrede hou konsekwent deurgesit. Die korporaals van die verskillende bewakingsposte word gelas om die vrede te bewaar en onder g'n omstandighede aanvallenderwys op te tree nie. Die landdros van Waveren word die taak opgedra om te probeer uitvind wat die oorsaak vir die rowerye van die Boesmans is. 'n Poging moes aangewend word om die Boesmans oor te haal na Kaapstad te kom en hulle griewe die Regering voor te lê. (25). Verder word by die landdroste aan-

---

(24). Resolutien, 9 April, 1685. (K.A.).

(25). Letters Despatched, 1696—1703, p. 268.

gedring om g'n vyandelikhede te begin, alvorens daar toe geforseer nie. Die soldate op die bewakingsposte was gering in getal; daarom moes oorlog met die Boesmans sover moontlik vermy word. Deur die poste het die Regering nog enigsins probeer die belange van die bevolking beskerm en sy gesag handhaaf. Later vind ons dat die taak van verdediging al hoe meer op die skouers van die koloniste kom te rus, want die Kompanjie was nie in 'n posiesie om geld en manskappe vir die beskerming van die binnelande te verskaf nie.

In 1708 word 'n begin gemaak met die afskaffing van die klein veeposte in die nabyheid van die Kaapse Skiereiland. In 1743 word die militêre pos Waveren afgeskaf. In 1789 word aan die hand gegee om al die poste op te hef, maar dit was eers in 1791 dat tot die stap oorgegaan word. Die redes vir die vernietiging van die bewakingsposte lê voor die hand. Die finansiële aangeleënthede van die Kompanjie was van so 'n aard dat dit absoluut noodsaaklik geword het om alle uitgawes te besnoei. Vir besetting van militêre poste kon g'n manskappe of geld gespaar word nie. Weens die snelle uitbreiding van die Kolonie het baie van die poste g'n noemenswaardige dienste meer verrig nie. Die grens was ver landwaarts in verskuiwe en ook die Boesmans het grotendeels hulle vroeëre skuilplekke verlaat om aan die gevare te ontsnap. Onderwyl het die kommandostelsel tot so 'n mate van perfeksie ontwikkel, dat dit die werk van die bewakingsposte kon oorneem.

Die Kolonie was uitgestrek, en die aanvalle algemeen; dit was dus onmoontlik om op alle gevaarlike punte sulke poste op te rig. Toe die Kolonie nog in wording was en die getal blanke gering, was die militêre hulp in die binneland onontbeerlik. Namate die burgers in getalsterkte toeneem, en al verder die land intrek, moes die Regering van sy stelsel van militêre poste afsien en die taak van verdediging aan die volk oorlaat. Die Regering probeer die Boesmanvraagstuk deur middel van bewakingsposte oplos, terwyl die burgers dit deur 'n uitgebreide en doeltreffende kommandostelsel wou bewerkstellig.

Die drie nuwe militêre poste in 1715 opgerig, word reeds die volgende jaar op aandrang van die burgers afgeskaf. Die burgers het wellig 'n hekel gehad aan die soldate, wat gedurig in hulle midde gestasionneer is, en ook 'n sekere mate van kontrole op hulle vrye handelwyse uitgeoefen het. Kolbe sê met betrekking tot die pos te Groenekloof dat daarmee beoog was om die inwoners te

belet "om naar haar eigen believen en welgevallen met de Hottentots te handelen en te trocqueren." (26).

Dis ongetwyfeld 'n feit dat die bewakingsposte by baie burgers, om die een of ander rede, gehaat was; dis miskien te wyte aan die despotieke optree van Willem Adriaan van der Stel en die militêre dwang wat deur hom op die bevolking uitgeoefen was. In elk geval die stigting van bewakingsposte word nie alleen gestaak nie, maar ook die bestaande één na die ander afgeskaf.

Dis onteenseglik waar dat die poste in hulle tyd uitstekende dienste aan die volkplanting bewys het. Sonder hulle sou die proses van uitbreiding noodwendig baie langsamer en die kolonisasie-skemas in die verafgeleë streke byna 'n saak van onmoontlikheid gewees het. Net die gedagte dat daar in hulle midde 'n gereëlde troepemag aanwesig was, het aan die werk van die koloniste bestendigheid en duursaamheid verleen. Die burgers self het in daardie tyd nog nie baie perde besit nie, en daarom het die Kompanjie se perde op die buiteposte, met die agtervolging van die vyand, goeie dienste bewys. In verband met die ekspediesies teen die Boesmans het die bewakingsposte as basisse en steunpunte van onskatbare waarde geblyk. Van die poste kon aan die begin van die 18de eeu 'n sukses gemaak word, want Holland was nie deur vyande bedreig nie en die troepe aan die Kaap kon vir besettingswerk in die binneland gebruik word. Maar sedert 1780 was Holland byna onafgebroke in oorlog gewikkel, 'n feit wat konsentrasie van alle beskikbare manskappe in Kaapstad noodsaaklik gemaak het. Die defensiewe politiek van die Kompanjie deur middel van bewakingsposte was lank reeds oorvleuel deur die meer agressiewe optree van die burgerkommando's. Die stigting van die poste in die binneland getuig van 'n ernstige poging aan die kant van die Bewindhebbers om hulle onderdane te beskerm en na 'n bevredigende oplossing van die Boesmanvraagstuk te soek. In die geskiedenis van Suid-Afrika is in later jare weer die toevlug tot militêre poste geneem, om die grense teen die Kaffers te verdedig; dog 'n volslae sukses kan hulle ook nie genoem word nie.

---

(26). Kolbe, Op. Cit., I, p. 132.

## HOOFSTUK. VII.

### DIE KOMMANDOSTELSEL.
### 1670 — 1773.

In Suid-Afrika het die landsomstandighede, en ook die eienaardige karakter van die bevolking, 'n aanmerkelike invloed op die regeringsmaatreëls uitgeoefen. Die land was baie uitgestrek en boonop bewoon deur weinig blankes; daarenteen was die inboorlinge oor die algemeen vyandig gesind en die strydkragte, waarop die Kompanjie kon reken, nie altyd doeltreffend nie. Dit was daarom te verwag dat besondere middele in die werk sou gestel word om gevare en moeilikhede die hoof te kan bied. 'n Dergelike middel vind die Regering in die kommandostelsel, 'n instelling wat hom by die volksaard aanpas, en ook uiters geskik was om vyande, wat dit meer om rowe dan veg te doen was, te bestry. Dié stelsel aan Suid-Afrika eie, is onder die drang van omstandighede ontwikkel en het in die een of ander vorm tot op die huidige dag hom weet te handhaaf. Die ontwikkeling van die kommando-inrigting was 'n baie langsame proses gewees en met die verowering van die Kaap in 1795 was net 'n deel van sy geskiedenis agter die rug.

In die eerste jare van die neersetting het die taak van verdediging noodwendig gerus op die skouers van die Regering. G'n wonder dat dit van "Regerings" of "Goewernements" Kommando's is, waarvan die eerste melding gemaak word. Die uitstuur van burgerkommando's was eenvoudig buite kwessie gewees, omdat die getal burgers gedurende die eerste 50 jaar van die Kolonie se bestaan nog heel gering was. Die Regering was ook baie besorg oor die handel met die inboorlinge en wou met hulle in vrede

---

*Nota*:— In die krygskunde of seevaart word elke militêre bevel, elke las, ten behoewe van die diens uitgevaardig 'n "Commando" genoem. In Suid-Afrika het die woord met verloop van tyd 'n ander betekenis gekry en wel om die kwasie-militêre togte teen die inboorlinge aan te dui. Die persone wat 'n "Commando" (opdrag) moes uitvoer word weldra self met die naam "Commando" bestempel.

lewe. Die burgers mag in g'n gevalle toegelaat word om die handelsmonopolie van die Kompanjie in gevaar te bring, of die inboorlinge na goedvinde te straf nie.

Dis g'n gemaklike taak om presies te wete te kom wanneer, en hoe, die eerste vorm van kommando's ontstaan het nie. Ekspediesies na die binneland gestuur, met die een of ander doel, was reeds heel vroeg in die geskiedenis van Suid-Afrika bekend. So byvoorbeeld was dit die Regering se gewoonte gedurige togte of ekspediesies te organiseer om vee van die Hottentotte te gaan ruil. Selfs burgers het soms van die owerhede verlof erlang om hulle met dieselfde doel landwaarts in te begewe. Hoewel die vee-ekspediesies met die ontwikkeling van die kommando-instelling as sulks niks te maak het nie, vind ons tog hier 'n neiging om aan klein geselskappe, militêre as andersins, opdrag of varlof te gee om met 'n bepaalde doel na die binnelande te gaan. Die kiem van die Suid-Afrikaanse kommando meen ons in dié klein ekspediesies waar te neem.

Die togte na die binneland het soms 'n militêre karakter gedra. Dis dikwels gebeur dat *slawe* of *bandiete* ontsnap en dat deur die rondswerwe van sulke vagebonde die veiligheid van die blanke bewoners bedreig word. Gewoonlik word gewapende ruiters op hulle spoor gesit met die opdrag om hulle te vang en terug te bring. (1). Miskien was toe al die woord "Kommando" op militêre patrollies van dié aard toegepas geword.

Die burgers het by die agternasit van weggelope slawe en bandiete ook hulle deel moes doen. In 1674 ontsnap 'n klompie bandiete en vlug na die binneland. Gewapende ruiters word teen hulle uitgestuur en die burgers kry bevel sonder versuim aan te sluit om onder bevel van die hoofoffisier die paaie af te sluit en op die wyse die vlugtelinge te help vaskeer. (2). Die burgers was toe al bekend as goeie skutters en bekwame ruiters en daarom was hulle dienste van groot nut vir die militêre. Voortaan is selde ekspediesies georganiseer waarin die burgers van die land nie een of ander aandeel gehad het nie.

Dit was hoofsaaklik teen die inboorlinge wat militêre patrollies gebruik geword is. Die berede soldate patrolleer die grens tydens die eerste Hottentotoorlog. Dit was ruiters wat voortdurend gebesig word om teen vagebonde

---

(1). Kolbe, Op. Cit., II, p. 219; Borcherds, Op. Cit., p. 150; Leibbrandt: "Rambles...," p. 36.

(2). "Precis...," Journal, 1671—4, 1676, p. 222.

op te tree en dit was ook die ruiters wat later die vernaamste element van die kommando's vorm toe die stryd met die Boesmans 'n aanvang neem. Perde en burgers is die twee onmisbare bestanddele van die kommandostelsel dwarsdeur sy hele geskiedenis. In 'n uitgestrekte land bewoon deur vlugvoetige vyande, is voetgangers van weinig of g'n waarde nie.

Gedurende die twede Hottentotoorlog word die vyand uitsluitlik deur middel van militêre ekspediesies beveg, want die toneel van die stryd was nie in die onmiddellike nabyheid van die Kasteel nie. Toe die tyding kom van die moord deur die Gonnema-Hottentotte op blankes gepleeg, word dadelik 'n kommando daarheen gestuur om wraak te neem op die Hottentotte. (3). Die onderneming was die voorloper van die latere kommando's, wat voortaan in die geskiedenis van Suid-Afrika so'n belanrike rol gespeel het. Dit was 'n regeringskommando en het gestaan onder leiding van 'n militêre offisier, wat sy instruksies van die Goewerneur en Rade ontvang het. Dis van belang om te weet dat die helfte van die manskappe burgers was (4). Die doel om wraak te neem word in so verre bereik dat 'n groot aantal van die Hottentotte se vee buitgemaak word.

In 1674 word 'n twede tog teen Gonnema onderneem dog met 'n ietwat ander doel. Die slag was dit nie die rowe van vee nie, maar die straf van die Hottentotte wat beoog word. Dit was nie die plan soseer om wraak te neem nie as wel vrees in te boesem op so'n wyse, dat selfs die nageslag van die Hottentotte met respek vir die blankes sou besiel wees; 'n permanente vrede kon slegs langs die weg bewerkstellig word. (5). Die kommando het bestaan uit 50 soldate en 'n gelyk aantal burgers; ook baie vriendskaplik gesinde Hottentotte het saam gegaan om die vyand te help opspoor. Die Regering het gevrees dat die Hottentotte, wat die tog meemaak, hulle te buite sou gaan en daarom word strenglik beveel om die vroue en kinders van die vyand met barmhartigheid te behandel. (6). Baie vee word buitgemaak, maar die eintlike doel word nie bereik nie, en die oorlog duur voort. Dit skyn asof beide die burgers en die Hottentotte vrywillig gehelp het, wellig aangelok deur die buit wat aan die einde van die togte onder hulle verdeel word (7).

---

(3). Leibbrandt's "Precis...," Journal, 1671—4, 1676, p. 143.
(4). Ibidem, pp. 142, 146.
(5). Ibidem, p. 190.
(6). Loc. Cit.
(7). Leibbrandts, Journal, 1671—4, pp. 146, 190.

Die Boesmans was gedurende die oorlog waarskynlik die bondgenote van Gonnema se stam. Daar is alle rede om te glo dat die moorde meestal deur hulle gepleeg is. As veediewe en spioene was hulle geskikte handlangers van die Kompanjie se vyande.

In 1676 word 'n groot kommando uitgestuur om die Boesmans te straf vir die moord naby die Breërivier op drie burgers gepleeg. (8) Die volk het dit gewaag om op die jaggronde van die "Sonquas" seekoeie te skiet. Die Boesmans eien hulle alleen die reg toe om te jag en beskou almal, wat op hulle voorregte inbreuk maak, as vyande en indringers. Deur moorde te pleeg probeer die wilde volk die vinnige uitbreiding van die blanke kolonisasie teen te gaan. In die Boesmans kry die Kompanjie te doen met 'n baie lastige en onversoenlike vyand, wat eerder die dood gemoet gaan dan hom aan 'n veroweraar te onderwerp. Die stryd tussen die Boesmans en die Burgers neem nou 'n aanvang en sou met die grootste bitterheid wedersyds vir meer dan honderd jaar volgehou word, om te eindig wanneer die Boesmans as 'n volk van die toneel verdwyn sou het. Dis opmerklik dat die eerste tog, uitsluitlik teen die Boesmans, "Sonquas" onderneem, ook vir die eerste maal met die naam "Commando" bestempel geword is. (9). Die kommando het bestaan uit soldate, burgers en Hottentotte. Die Regering was vas besluit om die lastige vyand as 'n "pest en kanker" te behandel; hulle moes tot in hulle skuilplekke nagesit en in belang van die gemenebes verdelg word. (10). Dit geld hier die voortbestaan van die blanke ras in Suid-Afrika en vandaar die krasse besluit. Die humane beginsels van die Kompanjie word egter ook hier gehandhaaf, want die kommando word gelas om hom hoofsaaklik tot die uitroei van die manlike geslag te bepaal. Die Bewindhebbers het in die 17de eeu nog nie geweet dat die Boesmans 'n heeltemal aparte ras van die Hottentotte vorm nie. Die kommando van 1676 kry bevel om die buitmaak van vee as van onderskikte belang te beskou, min wetende dat die Boesmans feitlik g'n vee besit het nie. Toe die bewakingspos van Waveren in die lewe geroep word, het die Regering nog in die duister rondgetas, want die Goewerneur praat van "eenige vreemde natien van de Hottontotten: ons tot nog toe onbekend." (Hoofstuk V.) Selfs

(8). Ibidem, pp. 239—40.
(9). Ibidem, p. 240.
(10). Ibidem, Loc. Cit.

dié kommando het aan die moord en roofsug g'n end gemaak nie en die stryd gaan onverpoosd voort.

Die toestande word hoe langer hoe erger en veelvuldige diefstalle vind plaas. Meer drastiese optree was nodig om die Boesmangevaar die hoof te bied. In 1688 word 'n interessante proklamasie aan die burgers van die land uitgevaardig. Hulle word gewaarsku om op hulle hoede te wees

> "en met alle kragten te tragten de Ubiquas voorz: haar vyanden te vuur en te swaard te vervolgen en te verdelgen " (11).

Die bevel toon die onmag van die Regering om 'n end te maak aan die Boesmanstroperye. As die vraagstuk ooit opgelos word, sou dit alleen geskied deur aan die burgers 'n vrye hand te laat neem om met die rowers na goedvinde af te reken. Dis 'n belangrike stap in die rigting van suiwer burgerkommando's. Voorlopig egter bly die Kompanjie sy kontrole uitoefen en lees ons alleenlik van regeringskommando's waaraan ook burgers deelneem.

Die ekspediesies in die 17e eeu onderneem, was almal offisieel, of hulle nou al teen weggelope slawe en bandiete. Hottentotte of Boesmans gerig was. Hoewel baie burgers aan die regeringskommando's deelgeneem het, was die deelname 'n vrywillige saak gewees. Die ekspediesies word deur die Regering uitgestuur en staan onder leiding van militêre offisiere. Die Kompanjie was destyds nog in 'n sterk posiesie en wou al te graag met die naturelle op 'n vreedsame voet lewe. Om die rede was dit allermins te verwag dat aan die burgers vrye teuel sou gelaat word om na willekeur, en sonder medewete van die owerheid, met die inboorlinge af te reken.

Die doel van die regeringskommando's was eenvoudig om die rowers te straf vir hulle diefstalle, en dan, indien moontlik, met hulle in vrede te lewe. Die soort kommando's het nie die gewenste uitwerking gehad nie. Die offisiere was dikwels onbekend met die land en die gewoontes van die vyand. Die burgers, wat meer van die sake kennis gedra het dan die militêre, moes 'n ondergeskikte plek inneem en het niks te sê gehad nie. Die regeringskommando's kom oor verre afstande en kon met die beste wil ter wereld nie met sukses optree nie.

---

(11). Resolutien, 26 Jan., 1688. (K.A.).

KOMMANDO'S (1700—1715). In 1700 breek 'n nuwe tydperk aan in die geskiedenis van die verdedigingstelsel. Die regeringskommando's was 'n mislukking, wat hoofsaaklik moet toegeskrywe word aan die gemis van militêre basisse in die uitgestrekte land. Baie ongerief en oponthoud het gepaard gegaan met die uitstuur van kommando's uit Kaapstad. 'n Reeks van bewakingsposte word nou gestig, sodat soldate voortdurend daar gereed lê om na gelang van omstandighede handelend op te tree. Die kommando's kon met die poste in voeling bly en gesamentlik die vyand beveg. Gestole vee kon maklik en dadelik op die hiele gevolg en teruggebring word.

Die periode 1700—1715 moet beskou word as 'n oorgangsperiode in die geskiedenis van die kommandostelsel. In die tyd word meer en meer gebruik gemaak van die strydkragte van die burgers, d.w.s. die verdediging van die land teen binnelandse vyande kom te rus op die skouers van diegene wat die meeste behoefte aan beskerming gehad het. Holland was toe gewikkel in 'n oorlog met Frankryk en het dus nie baie soldate vir die Kaap oorgehad nie. Suiwer burgerkommando's sou weldra die plek inneem van die vroeëre regeringskommando's. Die oorgang het nie meteens plaasgevind nie, maar het geleidelik geskied; dit toon aan hoe ongaarne die Regering die soldate element, veral die offisiere, uit die kommando's wou geweer sien.

In 1700 word 'n kommando onder leiding van die landdros uitgestuur en het bestaan uit 30 koloniste en 10 soldate (12). In 1712 was 'n kommando saamgestel uit 80 burgers en 50 soldate (13). Die burgers was by die kommando's nou in die meerderheid, maar die soldate was nog steeds aanwesig.

Dis duidelik dat die gevaar van die kant van die Boesmans al lank die Kolonie bedreig het, en dat die eerste botsing met die rowersvolk nie vir die eerste maal in 1701 plaasgevind het nie. Tog noem De Herain die kommando's van 1701 die eerste bedryf van die stryd tussen die blankes en die Boesmans (14). Ons kan nie hier met die skrywer instem nie, daar in 1676 reeds 'n kommando uitsluitlik teen die "Sonquas" te velde getrek het. De Herain kon die ekspediesie van 1676 nie bloot as 'n onderneming van

(12). De Herain, Op. Cit., p. 196; Lett. Desp., 1696—1708, pp. 189—91.

(13). Kolbe, Op. Cit., p. 219.

(14). De Herain, Op. Cit., p. 196.

militêre bestempel nie, want die helfte van die lede het uit burgers bestaan en was uitgestuur om die dood van die burgers te wreek (15). Aan die ander kant, as De Herain met sy "eerste bedryf" 'n suiwer burgerkommando bedoel het, is hy ook verkeerd, omdat daar g'n twyfel bestaan dat die eerste burgerkommando nie vóór 1715 teen die Boesmans opgetrek het nie (16). Dis moeilik 'n bepaalde datum vir die ontstaan van die kommandostelsel neer to lê en gevolglik het weinige skrywers dit wou waag om die ontstaan presies aan te gee. Die jaar 1701 kan nie as die datum van die eerste bedryf van die stryd met die Boesmans beskou word nie. Dit skyn of De Herain se fout toegeskrywe moet word aan die feit dat in die algemeen die "Sonquas" as 'n tak van die Hottentotstam gereken geword is. Aan die begin van die 18e eeu kom die ontnugtering en voortaan word 'n duidelike onderskeid gemaak tussen die Hottentotte en "Bosjesman Hottentote" (Sonquas).

Selfs die datum 1676 is nie noodsaaklik as die aanvangsjaar van die kommandostelsel te beskou nie, soos deur Sutherland beweer word waar hy sê:

> "that several burghers were massacred by the Gonnema Hottentots; that to prevent this the governor do send out land expeditions to seek for those Hottentots, to massacre them in revenge, and carry off as many of their cattle as possible. The burghers offer to serve, provided they receive a certain share of the booty. So commenced the commando system of the Dutch, which captured the cattle of the Hottentots, took their lands, and almost extirpated that poeple." (March 4, 1676). (17).

Inderdaad, soos hierbo aangetoon, word gemengde ekspediesies, uit militêre en burgers bestaande, nie alleen teen bandiete en weggelope slawe, maar ook teen Hottentotte, en dit reeds voor 1671, uitgestuur. Ons meen dus dat die eerste regeringskommando's tussen die jare 1670 en 1676 tevelde getrek het. In elk geval in die jare het ons voorbeelde van ekspediesies na die binneland, wat in hoofsaak nie te onderskei is van die regeringskommando's aan die begin van die volgende eeu nie.

---

(15). Lebbrandt: "Precis...," Journal, 1671—4, 1676, p. 240.

(16). Theal, Op. Cit., II, pp. 438—9; Resolutien, 20 Nov., 1715. (K.A.).

(17). Sutherland, Op. Cit., I, pp. 54—5.

Die eerste kommando's was klaarblyklik regeringsondernemings, wat 'n bepaalde opdrag uit te voer gehad het. Tog bestaan daar by sommige skrywers die idee dat kommando's op 'n spontane wyse by die burgers sy oorsprong gekry het, dat dit 'n stelsel was wat in weerwil van die teenstand van die Regering ontwikkel is. Wat die oorsprong van die kommandostelsel betref, is niks verder van die waarheid af nie. Die Kompanjie was toe nog in 'n sterk posiesie, en wel by magte sy onderdane te beskerm, en het die burgers nie toegelaat om soos hulle wil met die inboorlinge af te reken nie. Nogtans vind ons selfs by moderne skrywers van Suid-Afrikaanse geskiedenis die verkeerde impressie dat in hulle oorsprong kommando's onoffisieel was. So byvoorbeeld sê professor Cory o.a. die volgende omtrent die ontstaan van kommando's:—

> "The first expeditions against the Bushmen were on a small scale, consisting probably of the male members of the robbed family....Depredations became more frequent ans extensive and those in turn led to increased activities on the part of the farmers; this was the beginning of the commando system. In the early days of this trouble, these commando's were unofficial—that is to say, they were undertaken without the knowledge or authority of the government" (18).

Die eerste ekspediesies teen die Boesmans het nie bestaan uit burgers alleen nie, maar wel uit burgers, Hottentotte en soldate. In die begin was die kommando's nooit offisieel nie, maar dis altyd met meewete van, of deur die Regering self, uitgestuur. Selfs die eerste erkende suiwer burgerkommando van 1715 is wel terdege op gesag van die Regering onderneem geword.

Nieteenstaande die kragtige pogings van owerheidsweë aangewend deur die stuur van kommando's en die stigting van bewakingsposte, is die Boesmans tog nie ten onder gebring nie. Plaas dat die rowerye 'n end neem, word die Boesmans by die dag stoutmoediger in hulle optree teen die blankes; van vrede was g'n sprake nie. Met behulp van die burgers en die vriendskaplikgesinde Hottentotte het die Regering probeer die Boesmangevaar bedwing.

Die beskerming van die bevolking deur die Regering word steeds moeliker. Deur die stigting van militêre

(18). G. E. Cory: "The Rise of South Africa," I, to 1820, p. 17.

poste het die Kompanjie nog 'n laaste poging aangewend om die verdediging van die land in eie hande te verseker. Dis seker dat, om suksesvol te wees, die burgers die leidende hand in die kommando's moet hê en nie langer 'n ondergeskikte plek beklee nie. Die koloniste was bekwame ruiters en skutters; met die land en sy bewoners was hulle goed gekend. G'n wonder dat die Regering in sy togte teen die inboorlinge hulle beskou het as 'n onmisbare element.

Die waaghalsige koloniste het hulle nie deur die Boesmans laat afskrik nie, maar het voortgegaan met die kolonisasie van die land. Dit was in belang van die Kompanjie dat die permanente bevolking gelukkig en tevrede gehou word. Die regeringskommando's en die bewakingsposte het groot dienste bewys, maar was nou nie langer doeltreffend nie. Die burgers, as die lydende party by die rowerye, dring daarop aan dat die skuldiges gestraf sou word. Is die Regering nie by magte genoegsame beskerming te verleen nie, dan is die tyd aangebreek om aan die burgers die nodige mag te verleen dit self te kan doen. In hulle opienie het die outoriteite veels te laks opgetree en maar al te dikwels deur sy laksheid diewe kans gegee met buit en al te ontsnap. Die tyd was aangebreek om 'n radikale verandering in die verdedigingsmaatreëls te weeg te bring. Nie langer sou die burgers dien onder militêre, en dikwels gehate, offisiere nie; maar wel onder 'n kommandant uit hulle midde gekies en in wie hulle vertroue besit. Die tydstip vir suiwere burgerkommando's was aan die kom. Vir die Bewindhebbers was dit stellig g'n gemaklike saak om trapsgewyse die verdediging van die binneland uit eie hand te sien glip nie. Deur die nood en eie onmag gedwing was hulle verplig die nuwe gedragslyn te volg.

KOMMANDO'S, 1715—1773. Die jaar 1715 word gekenmerk vir die ongeëwenaarde aanvalle van die Boesmans. Dis in dié jaar wat die militêre poste, Witsenberg, Picquenierskloof en Ekse Rivier gestig is. Dis ook in dieselfde jaar dat die eerste burgerkommando teen die Boesmans uitgetrek het. Die kommando vorm 'n mylpaal in die geskiedenis van die kommandostelsel en dien daarom nader beskrywe te word. In Augustus 1715 verskyn aan die Kasteel die huisvrou van die heemraad Pieter Russouw van Drakenstein om te kla dat

> "derselver troep schapen, door de Bosjesmans geweldadigh is weggevoer, en de jonge daarop passende vermoort hebben, en dierhalven tot agterhaling der-

> selve versoekende, dat de bueren daar om heen mogt gepermitteert werden deselve te agterhalen, en hun geroofde buyt weeder te ontneemen." (19).

Aan die versoek word voldoen en 'n skriftelike permissie uitgereik om die geroofde vee terug te haal. Aan die landdros van die distrik word die besluit van die Regering meegedeel en gevra behulpsaam te wees waar nodig. Dertig vrywilligers het die rowers agterna gesit, maar is nie in hulle poging geslaag om die geroofde terug te kry nie.

Die verwoestinge van die Boesmans begin nou algemeen te word. Veewagters word vermoor, huise verbrand en groot kuddes vee val die diewe in hande; 'n hele reeks kommando's word teen die vyand georganiseer. Die Regering verskaf die nodige ammuniesie en stuur soldate om die militêre poste te beset. Verder rus op die burgers die verantwoordelikheid om die Boesmans te agtervolg en te verdelg. Die Boesmans pleeg teen die einde van die jaar 1715 baie diefstalle en daarom besluit die Politieke Raad 'n kommando burgers

> "uyt te laten zenden om als zo dese ingeseetenen voor verdere onheylen, zo verre mogelyk in 't Soecourende te houden." (20).

In g'n gevalle kon die kommando op eie houtjie handel nie, maar duidelike instruksies word aan die bevelvoerende offisiere ter hand gestel. Ons laat hier volg 'n paar uittreksels uit die merkwaardige dokument.

> "Ordre den Burger Vaandrig Schalk Willemsz van der Merwe en Wagtmeester Jan Harmensz. Potgieter meede gegeven, omme hen benevens de dertigh vrywillige burgers na te reguleeren in den optogt, omme de Bossiesmans Hottentots te attrappeeren, die nu onlangs het vee van Joost Bevernagie, als andere Coloniers te vooren hebben gerooft" (21).

Nadat die kommando van kruit en lood voorsien is word die naaste spoor gevolg om die Boesmans, wat die vee gerowe het, te straf. As hulle die vyand ontmoet moes die vee teen elke prys herneem word.

---

(19). Uitgaande Brieven, 1714—7. (K.A.).
Kyk verder: Theal, Op. Cit., II, p. 438.

(20). Resolutien, 20 Nov., 1715. (K.A.).

(21). Ibidem, Instructien, 1686—1722. (K.A.).

"eerst sulx tragtende te doen sonder vyandelykheden te pleegen; maar sulx niet willende lukken,......zo werde by desen gequalificeert hen van 't zelve meester te mogen maken door middel van geweld en wapenen, by gevolge op d' selve vryelyk vuur te mogen geven, gevange te nemen en verders te handelen als vyanden van de E' Komp., dewyle de landstropers niet anders g' agt konnen werden.—maar met dese voorsigtigheyt, dat Ul. geen andere Hottentotten zult dienen, of mogen vyandelyk aantasten, als diegeenen welke het ongelyk aan voorn: Bevernagie hebben gedaan, als ook wel die 't vee bevoorens hebben gestoolen, en specialyk niet lang geleden nog van den Colonier pieter Rossouw, en waar omtrent Ul. sonder twyffel klaar genoogh onderrigt zullen konden werden, door Hottentots in Ul. gevolgh medegaande, op poene so Ul. verkeerde Hottentots quamen te mishandelen ofte geweld aan te doen, daar over sekerlyk door de Justitie te zullen werden geconsureurt en getugtigt; om voor te komen dat men dat brutaal en barbaars volk niet nog meerder tegen d' E' Comp., dat is derselver ingeseetenen verbittert en gaande maaken......
ingevalle dese Hottentots het geroofde vee mogten hebben voor uyt laten dryven: sulx het onmogelyk was, het vyandig geroofde wederom te konnen krygen; omme alsdan sig......te mogen bedienen van...ander bestiaal van die natie in plaats te mogen herneme. Indien 't quam te gebeuren dat Ul. ook mogten gevangen krygen eenige deser bosjesmans Hottentots, zullen Ul. deselve alsmeede het vee, welke mogte bekomen, wel bewaaren, en sonder d'selve egter in den wege qualyk te handelen, moeten brengen aan den E. landdrost tot Stellenbosch en aan wie Ul. ook verslag sult moeten doen wegens 't voorgevallene op deze landtogt......(22)."

Die kommando's aan die end van die jaar 1715 teen die Boesmans uitgestuur, skyn heel wat sukses te gehad het. Baie vee is in die hand van die blankes geval. Nou was die vraag wat met die vee gedoen moet word? Die landdros van Stellenbosch gee aan die hand om helfte van die buit onder lede van die kommando te verdeel, terwyl die res in besit van die Kompanjie kom. Die Regering wou die voorstel nie aanvaar nie, omdat daar 'n moontlikheid bestaan dat dit sou moet teruggegee word. (23).

---

(22). Instructien, 1686—1722, 20 Nov., 1715. (K.A.).
(23). Resolutien, 15 Feb., 1716. (K.A.).

Die vreedsame politiek van die Regering blyk ook uit ander handelwyse. Kort na die tog afgeloop was, word tabak, krale en arak na die Boesmans gestuur om hulle tot vriendskaplike betrekkings te beweeg (24). In Jan. 1716 word 'n twede poging deur 'n sersant met 'n "baaswagenryder" en 'n paar onderhoriges gemaak met die doel vrede te bewerkstellig. (25). Die gedragslyn in die eerste burgerkommando's neergelê, sou feitlik al dergelike ondernemings tot grondslag dien. Die Regering bly, net soos vroeër, skoonvoetend optree; mooipraat en strafmiddels wissel mekaar gedurig af. Die uiteindlike doel van al die strawwe was niks minder dan om met geweld die Boesmans tot vrede te dwing. Aan die burgerkommando's word strenge orders gegee en vir hulle handelwyse word hulle verantwoordelik gehou.

Die rowerye van die Boesmans het by tussenpose verminder om dan weer met hernude woede uit te breek. Tussen 1715 en 1739 is daar nie baie oor Boesmaninvalle gekla nie. Die enigste belangrike strooptogte het in 1728, 1731 en 1738 plaasgevind. (26). Dit was veral die Piketberg en Bokkeveld-boere wat dit in die tyd moes ontgeld. Die koloniste hier verdedig hulself met behulp van klein kommando's, wat die goedkeuring van die Politieke Raad wegdra. In 1738 probeer die Regering deur die gee van geskenke die Boesmans in die omstreke tot vriende te maak. Die maatreëls val nie in die smaak van die koloniste nie, en toe in 1739 'n aanval deur die vyand onderneem word, verlaat baie blankes hulle plase en gaan Kaapwaarts. Die ou burgerraad, Jan Cruywagen, word teen die rowers uitgestuur. Manskappe blyk skaars te wees en daarom word aan die volgelinge van Etienne Barbier pardon belowe as hulle die tog wou meemaak. Baie van hulle neem die kans waar om uit 'n netelige posiesie te geraak en is na die onderneming van alle strawwe vrygestel geword. Aan die kommando van 1739 moes

> "Alle soodanige ingesetenen van dit Caabse District als daar omtrent vee plaatsen in Leeninge besitten of te wel dat zy imant hunnent weegen, het zy knegts of te anderen ten dien eynde sullen moeten besorgen." (27).

---

(24). Ibidem, 7 Jan., 1716. (K.A.).

(25). Ibidem, 21., 1716. (K.A.).

(26). Theal, Op. Cit., II, pp. 505, 506.

(27). Resolutien, 2 Junie, 1739. (K.A.).

Kommandodiens vóór 1739 was nie verpligtend vir die koloniste nie. Aan die Regeringskommando's het die burgers gereëld deelgeneem; gewoonlik word 'n oproep tot al die ingesetenes gerig om aan die Kasteel te verskyn en daar word gevra wie gewillig is om die ekspediesie mee te maak (28). In 1715 het die burgerkommando geheel uit vrywilligers bestaan (29). Diegene wat deur die rowery gely het sou natuurlik maar te bly wees om op die vyande wraak te neem en hulle verliese weer goed te maak. Ook ander burgers was gewillig om met die kommando's saam te gaan in die hoop om aan die end van die veldtog 'n deel van die buit te erlang. (30). Die burgers van die Kaapse distrik het minder deur strooptogte gely en was nie geneë vrywillig aan die togte deel te neem nie. Die Regering was weldra genoodsaak 'n sekere mate van verpligting op die mense toe te pas; eers moes hulle deel van die koste dra; later word, soos ons gesien het, militêre diens teen die Boesmans verpligtend gemaak vir almal wat belange in die buitedistrikte het. Die grootste deel van die koste van die kommando's in 1739 word deur die landdros, krygsrade en burgerrade gedra (31). Op aanbeveling van die burgerraad Cruywagen word twee militêre poste aan die Olifantsrivier gestig (aan die Warmebadt en 'S Compagniesdrift) ten einde die burgerkommando in sy moeilike taak die nodige bystand te verleen. Die kommando wat nou te velde trek, het gestaan onder twee bekwame burgeroffisiere wat deur die landdros benoem was. Die instruksies was dat hulle die vyand solank moes vervolg totdat die gestole vee, gewere, kruit en lood teruggeneem is. Hulle moes verder van die Boesmans die belofte afdwing dat hulle voortaan

> "met onse natie in vreede sullen leeven en haar geen molest meer aandoen" (32).

---

(28). Liebbrandt: "Precis..." Journal, 1671—4, 1676, pp. 142, 189.

(29). Resolutien, 20 Nov., 1715. (K.A.). Theal, Op. Cit., II, p. 438.

(30). Leibbrandt: "Precis...," Journal, 1671—4, 1676, pp. 193, 241.

Sutherland, Op. Cit., I, p. 55.

(31). Memorien, 1739—42 (K.A.); Resolutien, 2 Junie, 1739 (K.A.).

(32). Notulen, Burgerkryksraad, Stellenbosch, 6 Junie, 1739. (K.A.).

Resolutien, 2 Junie, 1739 (K.A.).

Die kommando was in staat om deel van die gestole goedere terug te kry. In die rapport oor die verrigtinge word gekla dat verskeie burgers onwillig was om hulle plig te doen en die instruksies uit te voer (33). Die weieraars is daarop deur die Raad van Justiesie vervolg geword. Die burgers wat diens doen het tot nou toe g'n betaling gekry nie; baie persone wat in veiligheid sit en by die ekspediesies g'n belang het nie, kry 'n hekel aan die gedurige kommandodiens en weier soms aan die oproep gehoor te gee. Die Regering kon niks anders doen dan sulke persone gedugtig te straf nie.

Die kommando's het in 1739 nie juis die gewenste uitwerking gehad nie. Die burgeroffisiere gee as redes op, dat die riviere in die wintermaande dikwels vol was, dat die perde in 'n slegte kondiesie verkeer, en hoofsaaklik dat, weëns die drukke tye, meer dan één boer sy plaas nie durf verlaat om teen die Boesmans te gaan veg nie.(34).

In Sept. 1740 word met 'n paar Boesmankapteins 'n soort vrede gesluit. Die vyandelikhede word vir 'n geruime tyd in verskillende streke gestaak. In 1754 word aan Boesmankapteins stawe met koperknoppe gegee as teken van vriendskap en beskerming van regeringsweë (35). Die Boesmans gaan egter voort met diefstal en moord. Die koloniste antwoord egter deur klein kommando's uit te stuur om wraak te neem op die lastige vyande. Die toestand van sake bly voortbestaan totdat dit nodig geag word om 'n hele wysiging in die kommandostelsel te weeg te weeg te bring. Die veranderinge word in die volgende hoofstuk behandel.

---

(33). Resolutien, 23 Junie, 1739. (K.A.).

(34). Resolutien, 7 Julie, 1739. (K.A.).

(35). Resolutien, 12 Des., 1754. (K.A.).

## HOOFSTUK VIII.

---

### DIE KOMMANDOSTELSEL. (Vervolg).
### 1773 — 1780.

Sedert 1770 was die Boesmanstrooptogte so algemeen geword dat alle rede bestaan om te glo dat die Boesmans besig was 'n georganiseerde stryd teen die blankes te voer. In die krygsraadsitting op Stellenbosch, gehou op die 18e Des., 1773, word 'n brief van die ingesetenes van die Hantam en die Roggevelde behandel. Die vyand rowe nie nou net die vee van die blankes nie, maar het ook al verskeie wagters om die lewe gebring. Die koloniste in die streke was nie by magte om mekaar die hand te reik nie, want die afstande is groot en die aanvalle algemeen. Die versoek kom tot die krygsraad om nie net hulp in die vorm van manskappe te stuur nie, maar ook 'n bevelvoerende offisier van hoë rang aan te stel om die vyand in dié geweste te beveg. Verskillende maatreëls word bespreek om die booswigte tot "rusthouding" te bring en die ingesetenes teen verdere onheile te beskerm. Na 'n langdurige bespreking word besluit

> "om voor ende afeer omtrent de aanstelling van een gesaghebbende officier ofte de te doene adsistentie aan voorm: Ingeseetenen met een burger kommando van hier, iets finaals te besluyten, alvorens de in voorm: velden geleegene Veldcorporaals des aangaande te horen, en van deselver ingeseetenen hun advies niet alleen hoedanig en op wat wyse men best de Ingeseetenen in deesen te hulpe zoude kunnen komen, maar hoofsakelyk welken tyd des jaars daar toe 't best en bequaamst zoude zyn. (1).

Die veldkorporaals, wat met hulle manskappe in die binneland op diens is, word toe opgeroep om 'n spesiale vergadering van die krygsraad by te woon, ten einde hulle advies in die saak te gee. Die veldkorporaals moes ook op

---

(1). Resolutien, Burgerkrygeraad, 1769—1777, (18 Des. 1773), Stellenbosch. (K.A.).

die vergadering die getal Europeane, Basters en Hottentotte noem, wat vir kommandodiens gespaar kon word.

In 1774 word dit noodsaaklik geag om verskillende wysiginge in die bestaande sisteem van kommando's aan te bring. Die veranderinge wat gemaak word het in die eerste plek betrekking op die aanvoerders of hoofde van die ekspediesies. Die eerste vorm van kommando's, die sogenoemde Regeringskommando's, het gestaan onder leiding van een of ander offisier uit die permanente garnisoen of uit die burgery. Na die stigting van die distrik Stellenbosch was die landdros die verantwoordelike amptenaar op die platteland. Dit was hy wat, benewens sy geregtelike pligte, ook sorg moes dra vir die beveiliging van die bewoners. Hy was die voorsitter van Stellenbosch se krygsraad en in oorleg met die krygsoffisiere en heemrade, stel hy die hoof van die kommando aan en reël sake in verband met die togte. Die kommando van 1701 is persoonlik deur die landdros aangevoer geword, dog in meeste gevalle bly hy eenvoudig die organiseerder van kommando's, soos in die navolgende uiteengeset:—

> "Wanneer op ordre van den landdrost een commando door een der officieren zal worden uitgezonden, zoo zal de schikking hier omtrent aan den Landdrost blyven gedefereert, en zal den gecommandeerden officier deselve met alle uwe gelyke promptitude ten uitvoer moeten brengen..." (2).

Die eerste suiwer burgerkommando (1715) word aangevoer deur twee burgeroffisiere t.w. 'n Vaandrig en 'n Wagmeester (3).

Dit blyk dat na 1715 die *Veldkorporaals* gewoonlik die leiding van kommando's in hande gehad het. In die garnisoen en die burgery was die korporaal, beide by die infanterie en die kavallerie, 'n offisier wat 'n klein aantal manskappe te kommandeer gehad het. Die burgerkorporaals, wat in die veld teen die inboorlingvyande opereer, het

(2). "Reglement, Ordre en Instructie, waarna den Burger-Krygsraad van Stellenbosch zig zal hebben te gedragen," 1780. (K.A.).

(3). Resolutien, 20 Nov., 1715 (K.A.). Monsterrollen. (K.A.).

*Nota*: Die *Wagmeester* was 'n offisier van die kavallerie by die garnisoen sowel as die burgery; hy volg die "Cornet" in rang op. In Holland is selfs vandag nog by die kavallerie die rang bekend.

weldra die naam Veldkorporaals gekry (4). By 'n generale opentbod was dit die werk van die persone om toe te sien dat almal aan die instruksies gehoor gee en hulle onverwyld Kaapwaarts begewe. In 1759 was daar vier veldkorporaals (5) en in 1774 was hulle getal tot dertien gestyg, elk oor 'n afsonderlike wyk geplaas. In dieselfde jaar het die krygsraad van Stellenbosch 'n radikale verandering in die rang en pligte van die veldkorporaals teweeg gebring (6). Die diens van veldkorporaal was in die verlede nie baie aantreklik gewees nie; die persoon moes op die gevaarlikste togte sy kommando aanvoer en geniet daarvoor g'n behoorlike "prerogatief" nie. Met die verandering van woonplek of ontslag is dit soms gebeur dat die vroeëre veldkorporaal onder een van sy manskappe, wat 'n offisierskap in die burgery beklee, moes diens doen, en dit omdat hy g'n ander rang dan veldkorporaal gehad het nie. Dikwels het die persone sonder wettige redes hulle betrekkings neergelê; daarom word dit goedgevind aan die veldkorporaals

> "om zo tot het getrouw behartigen van hunne dienst t' animeeren, als tot encouragement in 't presente geval, onder hunner tegenwoordigen naam toe te voegen den rang van "wagtmeester" (7).

Voortaan was die veldkorporaals van eksersiesiediens vrygestel. Daar was in 1774 dertien van hulle wat die nuwe rang ontvang het. Voortaan sou die veldkorporaals nie meer so gemaklik ontslag kry nie. Wanneer ontslag verleen word was die aftredende offisier verplig die naam van 'n bekwame persoon as opvolger aan die landdros voor te dra. Die pligte van die verdkorporaals met die addisionele rang van wagmeester is in dieselfde jaar noukeurig omskrywe (8). Tweemaal per jaar, d.w.s. om die ses maande, moes die veldkorporaals aan die veldkommandant die getal van hulle onderhorige manskappe opgee en ook mel-

---

(4). Notulen van Cabo Krygsraad, 25 Sept., 1759. (K.A.). Theal, Op. Cit., III, p. 54.

(5). Notulen van Cabo Krygsraad, 25 Sept., 1759. (K.A.).

(6). Resolutien, 17 Mei, 1774. (K.A.).

Notulen van Burgerkrygsraad, 28 Maart, 1774, Stellenbosch. (K.A.).

(7). Resolutien, 17 Mei, 1774. (K.A.).

(8). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 19 April, 1774. (K.A.).

Ibidem, 28 Maart, 1774. (K.A.).

ding maak van alle veranderinge van woonplek wat in die tyd plaasgevind het. Hulle moes verslag doen

> "welke jongelingen van de vereyschte Jaaren zig in hunne districten komen te bevinden, die van de bequame Lichaam gestalte zynde, dus onder de Burgerye moeten worden ingeschreeven" (9).

Die aanstelling van 'n *Veldkommandant* in 1774 was 'n verandering van ingrypende aard en belangrikheid in die ontwikkeling van kommandoinrigting. Behalwe die versoek aan die Regering om meer manskappe vir kommandodiens beskikbaar te stel, het die ingesetenes van die Hantam en die Roggevelde ook geëis dat 'n offisier met 'n hoër rang dan die van veldkorporaal benoem sou word om die kommando's aan te voer. Vir die algemene kommando rapporteer die veldkorporaals dat 100 Europeane en 150 Basters en Hottentotte beskikbaar sou wees (10).

> "wierd door voorm: Heer Landdrost voorts te kennen gegeven dat vermits dit korps te sterk komende te zyn, om zonder d' aanvoering en 't bevel van een commandant met hope van eenig goed success te kunnen werd g' Expedieerd, en 't buyten dien te sorgelyk was, het selve aan 't beleyd en de gewone aanvoering der resp: veldkorporaals te laetn, het derhalven van den hoogste noodzakelykheid quam te zyn, daarover een sodanigen, conform d' intentie van den Wel Edelen Agtb: Heer gezaghebber deeses Gouvernements, aan te stellen, ten einde onse voorm: ingeseetenen te herstellen, en in 't vervolg des vereyscht werdende, ook met 'n sterke hand te mainteneeren in de possessie harer wegens voorm: roveryen verlatene woonplaatsen (11).

Van al die dertien (12) veldkorporaals word Godlieb Rudolph Opperman tot kommandant gekies, omdat hy

---

(9). Ibidem, 19 April, 1774. (K.A.). Resolutien, 17 Mei, 1774. (K.A.).

(10). *Nota*:— Aan die kommando van 1774 het 150 burgers deelgeneem. (Notulen van Burgerkrygsraad.).

(11). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 28 Maart, 1774. (K.A.).

(12). *Nota*:— Die land was verdeel in die volgende dertien korporaalskappe: 't Camdebo, op den Sneeuwberg, Onder langs de bergen, 't Nieuweveld agter de Coup, 't Bokkeveld agter Witsenberg, Agter de Hexe Rivier, 't klyne Roggeveld, 't Middelste

"het nodige beleid en de meeste vereischt werdende bequaamheden en vigilantie...

besit het. Die nuwe aangestelde veldkommandant oor die dertien veldkorpraals beklee 'n vername en verantwoordlike betrekking, maar het nogtans g'n die minste rang bo die ander veldkorporaals gehad nie; daarom word besluit aan hom die rang van "kornet" toe te ken

..."ook voor de op hem gelegde charge buyten zynen nieuwen Titul, geen 't minste prerogatief komt te genieten, en denselven egter, behalve de voorm: derthien veldcorporaals, ook een aansienlyk corps Burgeren te commandeeren heeft, is derhalven......besloten aan voorm: nieuw aangestelden veldcommandant Godlieb-Rudolph Opperman, ter meerder soutien van desselfs bevel den convenienten rang van Cornet......toe te voegen" (13).

Die kommandant voer die opperbevel oor die 13 veldkorporaals met hulle onderhorige manskappe. Elke vier maande is hy verplig 'n skriftelike rapport aan die landdros van sy distrik te oorhandig

"van alles wat belangryk in die wyd uitgestrekte districten zal komen voor te vallen,"

en tweemaal in die jaar verskyn hy in eie persoon om rapport te doen. Met die oproep van die kommando word die veldkorporaals gesamentlik deur die veldkommandant ontbied

"te neemen haarlieder advys, niet alleen hoedanig en op welke wyze men best de voormelde ingeseetenen in deese te hulp soude kunnen koomen maar ook welken tyd des jaars daar toe soo ter bekoming van 't noodige water en de weyde voor menschen en vee, als weegens de koude en andere ontmoetene obstaculen best en bequaamst zoude zyn" (14).

---

Roggeveld, 't Bokkeveld over de Doorn Rivier en den Hantam, 't Grote Roggeveld, Onder aan Olifants Rivier, Agter de Picquet bergen, Over den Picqueniers Cloof.

(13). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 28 Maart, 1774.

(14). Resolutien, 17 Mei, 1774. (K.A.).

DIE ALGEMENE KOMMANDO VAN 1774. Die hele organisasie en doel van die kommando word duidelik uiteengesit in die skriftelike instruksies, wat deur die burgerkrygsraad van Stellenbosch met goedkeuring van die goewerneur aan veldkommandant Opperman ter hand gestel is (15).

Die kommando sou staan onder die algemene beleid van veldkommandant Opperman, bygestaan deur dertien veldkorporaals. Aan die kommando neem deel 150 burgers, of "Christenen," en 150 Basters en Hottentotte.

Die doel van die generale kommando teen die "dagelyks in moord en roof voortgaande Bosjesmans hottentotten" was eenvoudig om

> "de Rovers in hunne spelonken en schuylhoeken t' attaqueren en deselve 't zy tot een bestand houdende vreede en rusthouding te brengen dan wel in cas van noodsake ten eene maal te verdelgen, om langs dien weg onse reeds door gem: Rovers van haar woonplaatsen en uit hunne bezittingen verdrevene Ingeseetenen, wederom te herstellen en ook vervolgens te handhaven in de ...... bezittingen hunner voorm: verlatene plaatsen (17).

Die veldkommandant word gelas om nie die hele platteland van diensdoende burgers te ontbloot nie, maar wel om één derde gedeelte tuis te laat tot dekking en beveiliging. Solank die ekspediesie en die veldkorporaals in die veld is, word van die bekwaamste persone tot provisio-

---

*Nota*:— Die veldkorporaals het aanbeveel dat die maande Augustus, September Oktober en November die beste is vir kommando's uitstuur. Hulle sê in die somer is daar gebrek aan weiveld en water, terwyl die winter, weens swaar koue en vol riviere, ook nie doenlik is nie.

(15). "Instructie waar na den nieuw aangestelden Veldcommandant. "Monsr. Godlieb Rudolph Opperman zig, zo op de te doene Exspeditie ter attaquering der in moord en roof voortgaande Bosjesmans hottentotten, als vervolgens, zal hebben te gedragen. (Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 19 April, 1774).

(16). *Nota*:— Aan die Regeringskommando's van die 17e eeu het ook Hottentotte deelgeneem. Dié element was nie aanwesig by die kleine burgerkommando's in die eerste helfte van die 18e eeu nie. Dit skyn of die deelname van Hottentotte en Basters voortaan as 'n verpligting beskou moet word.

(17). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 19 April, 1774.

nele veldkorporaals oor die tuisgeblewe burgers aangestel. Teen die end van die maand Augustus moes die gekommandeerde burgers, Basters en Hottentotte, in drie kommando's

> "op eenen en denselfden dag te gelykertyd optrecken en den togt beginnen......D' Eerste agter de Sneeuwbergen, de Tweede aan de Sax Rivier en de Derde in den Onderste Bokkeveld."

Dit was nodig geag omdat die kommando anders te groot sou wees en gevolglik minder deeltreffend, en ook omdat dit

> "volstrek noodsakelyk is, dat in de gebergtes wyd en zyd van elkander verspreide rovers te gelyker tyd op verscheidene plaatsen werden geattacqueerd."

Die manskappe moes so ver moontlik in drie ewetallige kommando's verdeel wees.

> "Desgelyks zal U.E. de voorsz. ammuniesie, provisie, en andere goederen, mede in drie even gelyke deelen partageeren, en diensvolgens ieder partye van alles equalyk een derder gedeelte toevoegen moeten." (18).

Die burgers, wat belang by die veldtog gehad het, moes almal hulle deel doen ten einde die poging te doen geluk. Waens, trekosse, lewensmiddele en drie halfame "Caabse" brandewyn word verskaf deur die ingesetenes, wat veeplase in die verafgeleë streke besit. Verder lewer die koloniste ook nog 300 pond tabak. Die tabak en brandewyn word gebruik om aan die meegaande Hottentotte en Basters uit te deel

> "als ook in cas men in 't maken van den pais met de voorm: Rovers, het bedoelde oogmerk mogte komen te bereiken ook deselve daar mede zo wel, als met eenigen andere snuysteryen te beschenken..." (19).

Tot die uitrusting van die ekspediesie van 1774 verskaf die Kompanjie die nodige skietgeweer

> "en verdere daarby vereischt werdende ammunitie en andere goederen als eenige coralen en stokken met

(19). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 19 April, 1774. (K.A.).

> kopere knoppen, waarop 't E. Comps. merk gegraveerd..." (20).

Die Kompanjie het niks te win uit 'n oorlog met die Boesmans nie, maar inteendeel loop hy gevaar groot verliese te ly. Uit die instruksies aan die kommando's blyk dan ook duidelik die besorgdheid van die Bewindhebbers om alles te beproef ten einde vrede en vriendskap te bewerkstellig. Wanneer die veldkommandant die Boesmans tot op die uiterste grense van die Kolonie verdrywe het,

> "zullen de hoofden der voorm: Partyen deselve niet op een onberadene wyse vervolgen en hunne manschappen aan nodeloos gevaar bloot gaven, maar integendeel alles wat maar mogelyk zal weesen in 't werk stellen moeten, om met hun op eene minsame wyze in ondehandeling te treeden mitsgadrs rust en vreede houding tragten te brengen; en daartoe by deselve neyging vindende, alsdan met hun 'n verdrag aangaan, deselve toevoegende tot bewys van onse toegeneigdheid om hun onder onse bescherming te neemen, een spaarsame portie der voorz: mede gegevene Tabak en andere bagatellen en Snuysteryen, met belofte van hun, by aldien zig omtrent onse Ingeseetenen vredig komen te gedragen en deselve ongemolesteerd te laten, als dan eenige plaatsen ter bewoning te zullen geeven" (21).

Wanneer dit die veldkommandant en sy onderhorige burgers geluk is om met die Boesmans vrede te maak deur middel van 'n politiek van geskenke gee, in die vorm van snuisterye en plase, moes alle moontlike middele aangewend word om die vrede te bestendig

> "Terwyl U.E. d' uiterste sorgvuldigheid zult moeten dragen, dat ons voorm: Ingesetenen selve, niet verder ofte agter de voorm: Hottentotten zig komen neder te setten, nog deselve op d' eene of andere wyze hoegenaamd ook komen te molesteeren en dus tot wraak en moord weder...aanleiding te geeven. In tegendeel zal U.E. in zodanige gevallen, alle derselfs vlyt en gezag aanwenden en in 't werk stellen moeten, wat maar tot weeringe en voorkoming van dien zal dienstig en nodig g'agt werden." (22)).

---

(20). Ibidem.

(21). Ibidem.

(22). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch 19 April, 1774., (K.A.).

As 'n verdere stap tot die oplossing van die Boesmangevaar stel die Bewindhebbers voor om die Boesmans onder die beskerming van die Kompanjie te neem en "Craal Capiteins" oor hulle aan te stel.

> "Zullende U, E, ook, by aldien het oogmerk in 't Bosjesmans Hottentotten kunnen en mogen stellen, de zogen. Craal Capitains of Hoofden en die, ten teeken maken van vrede mogte bereikt werden over deselve en bewys dat zy onder de protectie van 't landsgebied aangenomen zyn, de voorsz stekken met kopere knoppen waarop 's E. Comps. merk gegraveerd, behandigen. (23).

Aan die een kant wou die Kompanjie baie graag met die Boesmans 'n vriendskaplike gedragslyn volg en hulle op die manier tot die vrede beweeg; maar aan die ander kant was daar ook nie moontlikheid dat dit nodig geag kan word om

> "gem: Rovers ten eenemaal t' onder te brengen en te verdelgen, in dien gevalle werd aan het goed beleid, ze van U. E. als der Hoofden van d' andere partyen gelaten, daar omtrent naar vereisch en omstandigheden van Saken te werk te gaan, hun aan te tasten en te verslaan, op zodanige voorzigtige wyse, als waar door onse eigene Ingeseetenen zo min mogelyk, aan gevaar bloot gesteld, en niet op eene rukelose wyse ter slagtbank gevoerd, nog ook geen bloed buyten hoge noodzake gespild, en zo veel maar enigssints mogelyk zal zijn, wyven en onweerbare manspersonen gespaard mogen worden..." (24).

Verder word die Veldkommandant en manskappe van die kommando's strenglik verbied om op enige wyse die gevange kinders, vroue en weerlose manne te mishandel. Die vroue kon dadelik weer losgelaat word, aangesien hulle tog maar vir die kommando tot 'n oorlas sou wees. Al die weerbare manne moes in goeie versekering gehou word totdat die tog afgeloop en vrede gemaak is; dan kon die gevangenes losgelaat word of proporsioneel

> "onder de minst vermogendste Ingeseetenen aldaar verdeelen...om by deselve voor behoorlyk onderhoud, see-

(23). Ibidem.
(24). Ibidem.

> keren billyken aantal van Jaaren te blyven dienen terwyl eenige derselve ten gem einde herwaarde zullen moeten werden opgebragt."(25).

Die Kompanjie het genoeg vyande gehad en wou nie nog meer moeilikhede hom op die hals haal nie. Dis in die verlede gebeur dat vrye Hottentotte en Boesmans aangeval en mishandel geword is. Daarom word bepaal dat die veldkommandant

(25). Ibidem.

> "Sorge dragen en beletten dat deselve...op eene ongeoorloofde wyse...mishandeld en dus tot heillose wraakzugt gebragt werdeen" (26).

Die geroofde vee wat deur die kommando teruggeneem word,

> "zal zo veel mogelyk aan de vorige bezitters op een geproportionneerde wyse naar ieders behoeftigheid zal moeten werden toebedeeld."

Die ingesetenes wat hulle leningsplase as gevolg van die Boesmanstroperye verlaat het, moes na die verdrywing van die vyand weer in besit van hulle eiendom herstel word.

Die *generale kommando* (27), waarvoor uitgebreide voorbereidsels gemaak is, het eindelik in drie afdelings teen die Boesmans te velde getrek. Die geskiedenis van die onderneming lewer nie bewys dat dit aan die grootse verwagtings voldoen het nie. Vee word buitgemaak en 'n aantal Boesmans gedood en gevang, maar dis ook al. Die aanvalle van die vyand neem g'n end nie en aan vrede maak, altans vir die teenwoordige, val nie te dink nie.

Ons het gesien dat in 1774 elk van die dertien veldkorporaals die rang van "wagtmeester" toegeken is. Dit het dan ook nie lank geduur nie of die oorkondes maak

---

(26). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 19 April, 1774. (K.A.).

(27). *Nota*:— Die volgende artiekels is deur die Kompanjie aan die generale kommando van 1774 gelewer: "90 prs. Snaphanen, 900 lbs. Buskruyt, 1,800 lbs. loot, 3,000 prs. vuursteenen, 24 hand en 12 voet boeyen, 30 lbs. diverse soorten Coralen, 9 prs. Rottingen met kopere knoppen, 4 lbs. koper tot armringen, en 3 prs. tenten (Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 14 Juny, 1774. (K.A.).

melding van VELDWAGTMEESTERS. (28). Van 1776 tot aan die end van die kompanjie se bewind word deurgaans gepraat van veldkommandante, veldwagmeesters en veldkorporaals. Die werk en rang van die veldkommandant is by 'n vroeëre geleentheid al behandel. Dis nodig om hier uiteen te sit die verskil tussen die veldwagmeester en die veldkorperaal, soos ons dit aantref in die geskiedenis van die kommandostelsel na 1774.

Die naam "VELDWAGTMEESTER" het sy ontstaan te danke aan die rang wat in 1774 aan die dertien veldkorperaals verleen is. Die veldkorporaals word in 1776, genoem "veldwagtmeesters," maar tegelykertyd word daar

---

(28). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 7 May, 1776.

(29). Ibidem, 5 Nov., 1776. (K.A.).

*Nota*:— Die *Veldwagter* is gladnie dieselfde as die veldwagmeester nie en moet in g'n gevalle met mekaar verwar word nie. Daar is skrywers van Suidafrikaanse geskiedenis wat die twee betrekkings as van gemeenskaplike oorsprong beskou en die verskil nie aantoon nie. (Dr. G. W. Eybers in sy "Select Constitutional Documents Illustrating South African History, 1795—1910," sê o.a. die volgende: "At first he (Field-Cornet) bore the title of veldwachter or veldwachtmeester p. XXI)." Hoewel die veldwagter met die kommandodiens niks te maak het nie, is dit tog van belang om hier kortliks die geskiedenis van die amptenaar uit een te sit. In Holland word die poliesieagent op die platteland genoem veldwagter of boswagter. Ook aan die Kaap het die veldwagter onder die Hollandse bewind, in die buitewyke, poliesiediens gedoen en is dikwels bestempel geword met die naam "velddiender." Weëns die ver uitmekaar woon van die vrylui was dit vir die landdros van die distrik volstrek onmoontlik om orals persoonlik toesig te hou. Die orders van die landdros word nie altyd nagekom nie, en daarom word goedgedink om twee soldate tot sy beskikking te stel, wat voortaan bekend staan as veldwagters (Resolutien, 9 April, 1685. K.A.). Hulle moes toesig hou oor die Kompanjie se veeposte en bosplantasies en dit was hulle plig om te sien dat g'n messe of vuurwapens aan slawe verkoop of verhandel word nie. (Resolutien, 17 Aug., 1686. K.A.). In 1691 word die Goewerneur se proklamasie, wat vergifnis aan sekere vagebonde verleen, deur die veldwagter op verskeie plekke aangeplak. (Resolutien, 28 Maart, 1691. K.A.).

In 1728 versoek die landdros van Stellenbosch, Martinus Bergh, om die aanstelling van nog twee veldwagters

"ten eynde dus in staat te syn om die ordres deeser Regeering noopens het uytvoeren der voorvallende saken ten platten lande, waar omtrent het gebrek van genoegsame bediendes der Justitie

al dikwyls verhinderinge aan hem quam toe te brengen, des te prompter te kunnen werkstellig maken en het land van vagabonden te suyveren..." (Resolutien, 13 Jan., 1728, K.A.).

Die versoek van landdros Berg werd dan ook dadelik toegestaan en die getal veldwagters vermeerder Die veldwagter was 'n dienaar van die gereg en het met die militêre of burgery niks gemeen gehad nie.

In die geskiedenis van die Kaap het die benaming veldwagter bly voortbestaan tot die jaar 1765, toe dit deur die van ORDONNANTIE RUYTER vervang word. Die redes vir die verandering vind ons in die Resolutieboeke opgeteken as volg:

"Klagten van de landdrosten dat zy van den onder hun bescheyden synde Veldwagters, den vereyschten dienst niet konden erlangen, ter oorsaake dat d' ingeseetenen, door een dwaas en ongegrond, mitsgaders sedert veele jaaren onder haar gesubsisteerd hebbend vooroordeel, den dienst van Veldwagters als vil en veragtelyk aanmerkende, zylieden dus geen omgang met deselve wilden hebben, gelyk het dan ook nog voor weynige dagen is gebeurd, dat den in burgervrydom gestelde veldwagter Christiaan Meet, sig in een der Compn Burger infanterie ter deeser plaatse laaten inschryven, hierop onder de andere burgers een grote weersin is bespeurd geworden, om Militaire diensten te doen. Terwyl het voorgem. verkeerd begrip, derselfs source ten principaale schynd genoomen te hebben, dat de soldaten wanneer eens tot veldwagters zyn geemployeerd geweest, niet weederom in 't alhier guarnisoen houdend Battailon getrocken, of tot eenige militaire diensten gebruykt werden; zoo is ter consideratie der noodzaakelikheyd, dat hiertegens eenmaal voorsien, en gementioneerd landdrosten dus in staat werden gesteld, om van de hun toegeschikte manschappen allesints den vereyschten dienst te kunnen erlangen dierhalven op de propositie van den Heere Gouverneur verstaan de Bediening van Veldwagter, voor altoos af te schaffen en in plaatse van dien, aan yder der Landdrosten de noodige supporsten, onder den naam van ordonnantie ruyters toe te voegen, dewelke in behoorlyke uniform gekleed, en voortaan in alle gevalle als onder militairen geconsidereert en des inclineerende ok in 't voorgem. guarnisoen houden Battaillon militairen, sullen kunnen en moeten geemployeerd worden." (Resolutien, 15 Okt. 1765; K.A.).

Die Ordonnantie Ruyters, gewoonlik ses in getal, word deur die Goewerneur op voordrag van die landdros vir elke distrik angestel.

Hulle moes al die bevele van die landdros uitvoer, aan die Heemrade die nodige respek betoon en die ingesetenes g'n oorlas of geweld aandoen nie. (Resolutien, II Des., 1787 K.A., Kyk ook Cory, Op. Cit., I, p. 160.).

ook nog gepraat van "derthien veldcorporaals." Dis duidlik dat van nou af die veldwagtmeester en die veldkorporaal heeltemal twee aparte persone is.

Die veldwagmeesters beklee 'n hoër rang dan die veldkorporaals en staan onder die direkte bevel van die veldkommandant. Die veldkorporal kommandeer die manskappe vir diens, terwyl die veldwagmeester in die geval die kommando aanvoer. Dis soms gebeur dat die twee offisiere beurte hou met die leiding van klein kommando's. (30). Na die beëindiging van die tog gee die veldwagmeester skriftelik rapport aan die landdros, of die veldkommandant, van alles wat voorgeval het. Van die diensdoende persone in sy wyk word noukeurig boek gehou, en die name van almal wat weier op kommandodiens te gaan, word deur die veldwagmeester by die landdros ingelewer. Onophoudelik moet gewaak word teen die moorde en rowerye van die vyand. Die veldwagmeesters dien die kommandant met raad, voer sy orders uit en is in elke opsig onderdanigheid aan hom verskuldig.

Die ou vorm van Veldkorporaals neem 'n end in 1774 toe aan dertien korporaals die rang van "wagtmeester" toegeken is. Daar moes 'n bevelvoerende offisier oor die tuisgeblewe burgers aangestel word, terwyl die kommandant en die veldwagmeesters op kommando is; daarom word in dieselfde jaar van die bekwaamste persone tot "provisionele" veldkorporaals benoem om in die afwesigheid van die hoofoffisiere sake tuis te reël. Van nou af aan was daar in elke wyk nie alleen 'n veldwagmeester nie, maar ook 'n veldkorporaal. Dis gebeur dat die korporaals van die dragonders die gesag van die veldkorporaals, om hulle vir kommandodiens op te roep, nie wou erken nie. Die Regering het egter die kant van die veldkorporaals gekies, maar met dien verstande dat op kom-

---

Van 1765 tot aan die end van die Kompanjie se bestuur lees ons net van Ordonnantie Ruyters; Die benaming "Veldwagters" om die geregsdienaars aan te dui was nie langer in gebruik nie.

Dwars deur die geskiedenis vind ons die aristokratiese en nasionale trots 'n sterk eienskap by die gegoede en selfbewuste lid van die Afrikanervolk. Te midde van soldate, slawe en inboorlinge probeer hy sy stand handhaaf. Ongelukkig, net soos in die ou dae, is daar ook vandag nog die neiging om neer te sien opdie poliesiedienaar as 'n persoon van 'n lae stand.

(30). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 5 Nov., 1776. (K.A.).

mando die veldkorporaal sy gesag aan 'n offisier, hoër in rang dan hy self is, sal moet afstaan. (31). Die veldkorporaal is dus as die gelyke in rang van die gewone korporaal uit die burgery beskou.

Deur die groot kommando's van 1774 is die Boesmans nie ten onder gebring nie. In die vergadering van die burgerkrygsraad van Stellenbosch (7 Mei, 1776) word gekla dat 300 beeste gesteel en 8 veewagters vermoor is. Twee briewe van veldkommandant Opperman word toe ter tafel gelê; hierin word die Boesmangevaar as baie ernstig beskrywe. Opperman wys daarop hoe dat die vriendskaplike Hottentotte allengskens deur die Boesmans uit die Kolonie gedrywe word.

Die ingesetenes, met hulle soek na beter weivelde, neem besit van die streke vroeër deur die Hottentotte bewoon. Die Boesmans wat nie langer instaat was om in die omtrek van hulle skuilhoeke die Hottentotte se vee te rowe nie, werp hulle nou op die kuddes van die blankes. Die veldkommandant beweer dat, as daar nie betyds deur 'n algemene kommando aan die rowery stopgeset word nie, selfs naderby geleë en welvarende distrikte hierdeur sal kom te ly.

Die gevaar word groter namate baie verafwonende ingesetenes hulle plase in die steek laat.

Die krygsraad sien die ernstigheid van die saak in en sou graag weer 'n algemene kommando teen die rowers uitstuur

> "om hun tot den pais te dwingen of gantschelyk van uit den omtrek der presente bewoning onser Ingeseetenen te dryven...,"

maar voel sy onmag om meer manskappe vir 'n kommando beskikbaar te stel, soos deur die veldkommandant verlang word. In sy antwoord aan Opperman beweer die krygsraad verder dat die veldkommandant en die dertien veldwagmeesters aangestel is

> "met dat bepaalde bedoelde oogwit, dat gedurig door hem na vereisch van Saken soude werden gecommandeert tot het doen van zodanige onvermydelyke Commando's als absolut zoude werden nodig geagt,...en

(31). Dagregister van Stellenbosch en Drakenstein, 1777—81. (K.A.).

dat ook de onder voorn; Derthien Veldwagtmeesters sorteerende manschappen ruym genoeg Sufficieeren." (32).

Die krygsraad se besluit was om aan Opperman te antwoord dat g'n manskappe aan kom kon gestuur word nie. Hy word gelas generale of kleine kommando's te doen. Verder kry hy die reg om van elkeen, wat belange in die kontrye van die dertien veldwagmesters het, waens, perde, trekosse en mondbehoefte te kommandeer. Diegene wat nie aan die kommando deelneem nie, moes ook voorrade verskaf.

Eindelik word die veldkommandant nogmaals gelas sy ontvange instruksies stiptlik na te kom,

"en diensvolgens het beletten en tegengaan van al te nodelose bloedplenging zo wel, als het doen van al te ligtvaardige commandos, het aan wenden van allerley middelen en wegen tot het maken van den pais op een bestaanbaren voet met voorn: woeste natie, en vooral het houden van goede toesigt en 't stellen van zodanige ordres waardoor onse Ingeseetenen selve steeds werden aangebonden om zodanigen gemaakten pais van hunne zyde door geenerly aanstoot van wat soort ook, eerst te breeken veel min hun eenig molest of nodeloos geweld te doen." (33).

Daar bestaan g'n die minste bewys dat die Boesmans van plan was van hulle rowerye af te sien nie. Inteendeel word die koloniste op meedoënlose wyse lastig geval, sodat daar gevaar was dat die kommando's, ten einde raad, hulleself aan wreedhede sou skuldig maak. Meer dan één burger het hom wellig te buite gegaan en die Boesmans hardhandig gestraf waar hy die kans kry. Die Kompanjie het weliswaar instruksies gegee om die kommando's kragtiger voort te sit, maar tegelykertyd Opperman vir die soveelste maal gelas.

"om met allen ernst en iever zorge te dragen en doen dragen, dat de wyven en weerlose kinderen gespaard, en zo veel mogelyk is, deselve zo wel als gequetste en gevangenen door de commando's, en vooral

(32). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 7 Mei, 1776. (K.A.).

(33). Ibidem.

hunne byhebbende Hottentoes, niet mishandeld nog op eene cruille wyse werden om 't leven gebragt, 't welke egter word gelaten aan de verantwoording der veldwagtmeesters en onderhebbende manschappen om daarin na vereischte van saaken te handelen." (34).

Die krygsraad vra die kommandant om noukeurig toe te sien dat skriftelik berigte van alles wat op kommando voorgeval het, ingedien word deur die verskillende veldwagmeesters. Vir die eerste maal word geëis dat sulke rapporte nie net deur die veldwagmeesters nie, maar ook deur al die onderhorige manskappe onderteken word,

"Opdat men daar door des te beeter kan ervaren, of aan het bedoelde oogmerk voldaan is, dan wel dat er eenig ondersoek zal moeten plaats hebben, die telkens op de nauwkeurigste wysen by gegronde twyffeling van hier en wegens deesen Raade zal in 't werk stellen. (35).

Die Regering het telkenmale veranderinge in die organisasie van die kommandostelsel aangebring en sodoende probeer na die vereistes van omstandighede te handel. In die eerste helfte van die 18e eeu het kleine kommando's elk op sy eie houtjie teen die vyand opgetree. In 1774 word 'n groot generale kommando georganiseer om die Boesmans te beveg. Vit enige jare agtereen word nou kleiner of groter kommando's deur die veldkommandant uitgestuur alleenlik wanneer absoluut noodsaaklik geag. In 1779 was die ingesetenes van die Camdebo en Sneeuberg distrikte, weens die aanhoudende strooptogte, in so 'n jammerlike toestand geraak dat die Regering besluit het om voortdurend by afwisseling generale kommando's in die veld te hou. Die veldwagmeesters van gemelde distrikte, waaronder die beroemde Adriaan van Jaarsveld was, word uitdruklik gelas

"ieder van zyne onderhebbende Manschappen deselve te commanderen, ten einde dus gesamentlyk te formeeren een corps onder 't Hoofd en de aanvoeringe van eenen der voorm: veldwagtmeesters; en wel den zodanigen die 't lot zal komen aan te wyzen, geadsisteerd door een der coporaals mede by 't lot te vinden,

---

(34). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 16 Juny, 1777. (K.A.).

(35). Ibidem.

welke Burger corps voor den tyd van ten minsten een Maand zig in 't veld zal hebben te begeven tegens de rovende zogenaamde Bosjesmans Hottentotten, deselve in hunne schuilhoeken en verborgene Plaatsen aantastende en zal na de terugkoms van dit Burger corps, de overige Manschappen dewelke niet op deese eerste exspeditie zullen zyn gebruykt onmiddelyk werden gecommandeert, omme een ander veldtogt weder voor een maand en tot 't gem: einde te hervatten, insgelyks onder aanvoeringe van een Veldwagtmeester en Corporaal ter zyner adsistentie, beide als de voorgaande by 't Lot te verkiesen. (36).

Die veldwagters werd geoutoriseer om tot kommandodiens op te roep almal, wat agter die "Bruynshoogte" langs die klein, en groot Visriviere, tot aan die Rietberge woonagtig is. Die veldwagmeesters word gewaarsku 'n eksakte opgaaf van al die weieraars te maak. By versuim van pligte in die opsig word hulle aanspreeklik gehou (37).

In die distrikte en wyke waar die Boesmangevaar dreiend is, word soortgelyke reëlinge getref en gedurig kommando's uitgestuur (38). 'n Groot versameling van Boesmans aan die Saksrivier word in Mei 1779 waargeneem. Sterk kommando's word gelas die roofsugtige Boesmans

"te doen attacqueren en deselve in hunne voorz: Roofnesten naar alle mogelykheid te verdelgen en uit te roeien." (39).

Al die maatreëls en drastiese optree van die burgerkommando's het die gewenste uitwerking nie gehad nie. Nooit in die geskiedenis van die kommandostelsel is meer met erns teen die vyand opgetree geword nie, dan juis tussen die jare 1770 en 1780, en tog skyn die Boesmanvraagstuk by die dag meer gevaarlik te word. Dis nie te verwonder nie dat daar persone is wat ook begin dink het aan ander middele om die vyand ten onder te bring (40). So byvoorbeeld het 'n sekere oud-burgerluitenant, met name Nicolaas Laubscher Evertse, aan die hand gegee om in die Hantam en die Grote Bokkeveld, waar die gevaar

(36). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 9 Maart, 1779. (K.A.).

(37). Ibidem.

(38). Ibidem, 13 April, 1779. (K.A.).

(39). Ibidem, 11 May, 1779. (K.A.).

(40). Ibidem, 3 Sept., 1776. (K.A.).

baie ernstig was, vir drie à vier maande agtereen 'n "Ruyterwagt" van dertig eenlopende persone op die been te hou; hulle werk sou hoofsaaklik wees om die rowers, en veral die spioene en aanvoerders, deur middel van hinderlae en afsonderlike partye, te agterhaal, te vang of dood te skiet. Die dertig ruiters sou behoorlik met geld betaal word, terwyl die ingesetenes in die omtrek hulle van die nodige lewensmiddele sou voorsien. Die krygsraad was egter huiwerig om op die voorstel in te gaan, alvorens die koste eers bereken is. Op die 8e. Oktober was die voorstel weer ter tafel, maar die hele saak bly toe oorstaan tot 'n later datum; dis die laaste wat ons van Evertse se plan verneem.

Dit skyn of veldkommandant Opperman nie met sy behandeling tevrede was nie. Die werk was uiters moeilik, terwyl sy private sake deur gedurige afwesigheid ook baie kom te ly. Hy vra die krygsraad om 'n toelaag, en tegelykertyd kla hy dat die beloofde geskenk van 50 riksdalers nog nie aan hom betaal is nie. Aan die versoek van Opperman word gehoor gegee (41). Ongeveer 'n jaar later lê hy die betrekking neer weens verhuising naar ander "kontrye." Opperman behou die rang van kornet (42).

Die eerste veldkommandant het die land troue dienste bewys, maar was ook al moeg van die hopelose en bittere stryd.

---

(41). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 5 Nov., 1776. (K.A.).

(42). Ibidem, 7 Oktober, 1777. (K.A.).

## HOOFSTUK IX.

---

## DIE KOMMANDOSTELSEL. (Vervolg).
## 1780 — 1795.

TEEN DIE BOESMANS.—

Die jaar 1780 is 'n verdere mylpaal in die geskiedenis van die kommandostelsel. Die koloniste was by die tyd ver die binneland ingetrek en het eindelik ook met die Bantoes op die Oostelike grens in botsing gekom, waardeur die moeilikhede van die Kompanjie nog verder vermeerder geword is. Die Eerste Kafferoorlog was pas geëindig, maar almal het geweet dat die stryd met diè gelugte vyand nou eers regtig gaan begin. Die land was uitgestrek en dit was haas onmoontlik vir die *een* veldkommandant om met sy kommando's orals die vyande van die koloniste die hoof te bied. Die kaffervraagstuk eis die onverdeelde aandag van die veldkommandant sodat die ingesetenes, wat in die noordelike streke deur die Boesmans lastig geval word, nie altyd op die bystand van die algemene hoof kon reken nie. In die laaste hoofstuk het ons gesien dat dit die veldwagmeesters was wat as leiers van die reeks kommando's in 1779 opgetree het, terwyl die veldkommandant byna nie op die voorgrond kom nie. Die feit dat die veldwagmeesters almal van gelyke rang was, het ten gevolge dat ondergeskiktheid en onderdanigheid weggeneem word. Die burgers was feitlik verdeel onder 'n groot aantal hoofde, wat elkeen op sy eie manier te werk gaan. Dit veroorsaak verbrokkeling van kragte en jaloesie onder die leiers, terwyl die groot voordeel aan 'n gemeenskaplike optree verbonde gemis word.

In een gekombineerde vergadering van heemrade en krygsraadoffisiere van Stellenbosch, gehou op 10 Oktober 1780, werd 'n versoek om die aanstelling van meer dan één veldkommandant behandel. (1). Die burgers beweer dat die één veldkommandant nie voldoende is nie, veral nou dat weens Kafferstrooptogte die veldkommandant nie kans het

---

(1). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 10 Okt., 1780. (K.A.).

om in die Noorde te kom help nie. Aan die versoek word gehoor gegee en die krygsraad besluit om twee veldkommandante aan te stel, één vir die Ooste en die ander vir die Noorde. Elkeen van hulle word bygestaan deur 'n Onderkommandant, of Twede Kommandant, om in tyd van siekte of afwesigheid van die Eerste Kommandant op te tree. Ook die veldwagmeesters word onder die twee veldkommandante verdeel. Die veldkommandant van die oostelike distrikte voer bevel oor vyf veldwagmeesters met 'n gelyke aantal veldkorporaals (2). Die veldkommandant in die Noorde het onder hom twee veldwagmeesters, die een van die Sneeuberg en die ander van Nuweveld agter die Koup.

In geval van nood moes ook die veldwagmeesters van die Roggeveld, die Bokkeveld, die Hantam en ook die Leeuerivier, langs die Swarteberg aan sy bevel gehoorsaam. (3). Die krygsraad van Stellenbosch word deur die Goewerneur gelas om te sôre vir die optrek van instruksies vir die veldkommandante om die dan ter goedkeuring aan hom voor te lê.

As veldkommandant van die Ooste word aangestel Adriaan van Jaarsveld met die rang van "luitenant," en tot hulp in die streke David Schalk van der Merwe met die rang van "Cornet." Vir die Noordelike velde word tot veldkommandant benoem Charl Marais met die rang van luitenant en tot hulp David de Villiers met rang van kornet. (4).

Nadat die aanstelling van die twee veldkommandante deur die Goewerneur bekragtig is, word hulle pligte in 'n lang dokument noukeurig uiteengesit. Die instruksies soos hieronder behandel moes bepaaldelik dien

> "tot narigt van den met den rang van Lieutenant aangestelden Commandant over de Velden in 't Oosten

---

(2). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 10 Okt., 1780. (K.A.).

Instructien, 1783—1786, (Art. 15). K.A.

*Nota*:— Vir elk van die volgende wyke was daar benoem 'n wagmeester en 'n veldkorporaal: Agter die Bruynshoogte tot aan die Groot-Visrivier, Agter die Sneeuberg, op die Sneeuberg, aan die Kamdebogebergte, oor die Kamdeborivier tot aan die Bruynshoogte.

(3). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 10 Okt., 1780. (K.A.).

(4). Ibidem, 14 Nov., 1780. (K.A.).

Monsr. mitsgaders den met den rang van Cornet denselven tot adsistentie toegevoegden Monsr." (5).

Die aanstelling van 'n kommandant en assistentkommandant

"strekt tot voorkoming en verbetering van veelerley negligentien, Onordres en Confusien, die seedert eenen geruymen tyd herwaards onder de verafwonende Ingeseetenen hebben Plaats gehad; en zo meede, daar 't de nood vordert, deselve Ingeseetenen in eenen beteren staat te stellen alle geweld en vyandelikheeden die tegen hun goede Rust en veyligheid, het zy door de rovende Bosjesmans Hottentotten dan wel door de aangrensende Caffers mogten ondernomen worden, zullen Ul: ter beantwoording aan dat oogmerk alle vlyt en behoorlyke vigilantie hebben aan te wenden. (6).

Die Eerste Kommandant voer die hoofbevel, maar word aangeraai om sy mindere met alle beskeidenheid te bejeën. Die Twede Kommandant is aangestel om die Eerste te help en dus verplig sy meerdere alle skuldige gehoorsaamheid en respek te betoon. Uit die lyste deur die veldwagmeesters opgemaak, kan die kommandante aflei hoeveel manskappe vir 'n kommando gebruik kon word sonder om die Kolonie aan 'n inval van die Boesmans bloot te stel. Die veldwagmeesters en koporaals moet stiptelik die orders van die kommandante nakom.

Die kommandante word gelas toe te sien dat daar altoos 'n geskikte "beurtwyze" verdeling deur die veldwagmeesters gemaak word en dat die diens "ook zonder onderscheyd equaal werde gedragen." Hulle moes verder kyk dat niemand sonder verlof van die oefeninge teruggehou word nie; dit was die werk van die kommandante om te sien dat alles in hulle distrikte gereeld toegaan en die orders van die Regering gehoorsaam word. Solank die stryd met die Boesmans voortduur, was dit voldoende as één vierde van die burgers na die oefening opkom; ook hierin moes beurte gehou word, so dat almal binne vier jaar 'n oefening meedoen. Dis absoluut noodsaaklik dat één ten minste van die kommandante altyd in die distrik aanwesig sal wees.

"dat Ul: beyde nimmer te gelyk uit het Distrikt aldaar absent zy, maar dat den Eersten Commandant voor

(5). Instructien, 1783—1786. (K.A.).
(6). Instructien, 1783—1786. (K.A.).

zyn vertrek den Tweeden Commandant in tyds daar van doe verwittigen en vervolgens de Commando overgeeve, opdat denselve zig praesent houde; en zo meede dat den Tweeden Commandant niet buyten kennisse van der Eersten zig herwaards of elders, tot een langduurig afweesen op rheis begeeve. (7).

Telkemale as een of ander van die kommandante na Stellenbosch kom, moes hy eers diegene, wat hulle aan pligsversuim skuldig gemaak het, laat dagvaar om voor die krygsraad te verskyn, waar hy dan self as aanklaer optree. Die dagvaring moet geskied deur 'n veldkorporaal en twee getuies uit die distrik waar die aangeklaagde woonagtig is. Die korporaal en die getuies kry behoorlik salaris vir die werk. Die kommandante sôre dat die poste van veldwagmeesters en veldkorporaals altyd deur bekwame en wakker persone beklee word; met 'n vakature moet 'n geskikte plaasvervanger aan die krygsraad voorgedra word. Wanneer iemand, hetsy blanke, Hottentot of Baster, op 'n onnatuurlike wyse sterwe, was dit die plig van die kommandant om te sien dat dadelik 'n lykskouing deur 'n veldwagmeester en getuie plaasvind. Die oorsaak van die dood moes nagespoor word, al beteken dit ook die opgrawe van die lyk. Aan die landdros word "op 't spoedigst van veldwagtmeester tot veldwagmeester omstandig rapport" gedoen.

Alle orders deur die landdros of krygsraad gegee, moes noukeurig uitgevoer word. Wanneer die kommandante op een of ander punt verskil, word die advies van die omliggende veldwagmeesters ingeroep om dan na die opienie van die meerderheid te handel.

Ook vir die VELDWAGMEESTERS (8) word instruksies opgestel. In hierdie instruksies word die pligte van veldwagmeester uitgebrei en duidelik omskrywe. Hulle moes met behulp van die veldkorporaals voortdurend waak teen die aanvalle van die vyand, telkens gewone kommando's doen en probeer vrede bewerkstellig. Die veldwagmeesters maak behoorlike lyste van diensdoende manskappe, sôre dat elkeen

---

(7). Ibidem.

(8). Instructien, 1783 — 186. 7(K.A.).

*Nota*:— So ver ons weet is daar gedurende die Kompanjie se bewind g'n verdere wysiging in die diens van VELDKOMMANDANT en VELDWAGMEESTER aangebring nie. Onder die Eerste Engelse Bewind egter werd die dienstyd van 'n veldwagmeester tot drie jaar beperk. Vir die distrik Graaff-Reinet alleen word in 1798 vier

sy plig doen en sy beurt kry om op kommando te gaan.

Elke jaar gee hy kennis aan die kommandant van alle veranderinge van woonplek en maak 'n lys van die jongelinge geskik om vir militêre diens ingeskrywe te word. G'n wagmeester of korporaal durf sonder toestemming van die kommandant langer dan ag dae van sy verblyfplek afwesig wees nie en moes sôre dat die mindere hierin sy voorbeeld volg. Persone wat hulle plig versuim, word deur die veldwagmeester by die kommandant aangekla. Lykskouings word deur hom gehou en van alle voorvalle in sy wyk rapport gedoen.

Tot nou toe was die kommandostelsel net ingerig met die doel om teen die Boesmans te veg. Die kommando's na 1780 was geroepe teen twee afsonderlike en gevaarlike vyande te opereer. Die kaffer, sowel as die Boesman-vraagstuk verg voortaan die aandag van die kommando's. Vòòr dat die stryd met die Kaffers bespreek word, is dit nodig om te sê wat tussen die jare 1780 en 1795 gedoen is om die Boesmans ten onder te bring.

---

veldkommandante aangestel, elk met die rang van kaptein. (Notulen van Landdros en Heemraden, Graaff-Reinet, 2 April, 1798.).

*Nota*:— *Veldkornette*: Tot dusver het ons net gepraat van veldkommandante, veldwagmeesters, veldkorporaals en veldwagters. Die vraag is nou of die stelsel van veldkornette van 'n later datum ook sy oorsprong in die tyd gehad het, en so ja, uit watter van die hierbo genoemde offisierskappe is dit ontwikkel? 'n "*Kornet*" beteken oorspronklik 'n krom blaashoring, of ook 'n vaandel (van Spaans cornetta = vaandel). Die jongste offisier by 'n eskadron, wat die vaandel dra, kry weldra die naam en rang van kornet. Aan die Kaap was die rang van kornet by die burgerkavallerie of dragonders goed bekend. (Die vernaamste offisiere was die Ritmeester, die Luitenant, die Kornet en die Wagmeester (Generale Monsterrollen). In 1774 kry die veldkommandant die rang van kornet. Opperman onderteken dikwels sy rapporte met die woorde, "veldcommandant en cornet." Net soos die naam "Veldwagtmeester" ontstaan is uit die veldkorporaal met die rang "wagtmeester," so kon ook die naam "veldkornet" sy ontstaan aan die benaming veldkommandant met rang kornet te danke hê. Met die aanstelling van 'n Twede Kommandant in 1780 het diè amptenaar die rang van kornet en die Eerste Kommandant die van luitenant gekry. Vóór 1795 word soms gepraat van "Burger cornet" (Resolutien, 1789.— "burger Cornet Francois de Necker.). Maar nergens word die naam Veldkornet genoem nie. Onder die Eerste Engelse Bestuur word vir die eerste maal gepraat van veldkornette; maar selfs hier vind ons dat dieselfde persoon soms genoem word veldkornet

Dat die BOESMANS met onverminderde ywer die stryd met die blankes aangord, bewys die baie diefstalle en moorde wat daeliks plaasvind. (9). Kommando's was gedurig in die veld en het, volgens die veldwagmeestersrapporte, baie rowers gedood of gevange geneem. Die politiek van die Regering teenoor die wilde Boesmans het min wysigings onder-

---

en dan weer veldwagmeester. (Notulen van Burgerkrygsraad, Graaff-Reinet, 3 Sept., 1798, 19 Julie, 1799 en 18 Sept. 1799.).

Die verwarring van "veldkornet" met "veldwagtmeester" gedurende die Engelse bewind was oorsaak dat latere skrywers gemeen het dat die veldkornette reeds voor 1795 by die Hollandse regering aan die Kaap in swang was. (Sutherland, I, pp. 58, 62; Wilmot and Chase: "History of the Colony of the Cape of Good Hope, from the discovery to 1819, pp. 188, 190.). Selfs moderne geskiedskrywers, soos Professor Cory (Cory, Op. Cit., I, p. 158.), Dr. Eybers (Eybers, Op. Cit., p. XXI.) verwar die veldkornette met die veldwagmeesters en veldwagters.

Die werk wat later deur die veldkornette gedoen is, het baie ooreengekom met die dienste deur die veldwagmeesters verrig, maar hulle was heeltemal twee aparte amptenare. Die veldwagmeester was 'n amptenaar van die Kompanjie en die naam was ook in gebruik tussen die jare 1795 en 1802. Waar die naam veldkornet vóór 1805 gebruik word, is dit niks anders dan 'n misplaaste tietel vir die veldkommandant of veldwagmeester. Dit was in 1805 dat deur die Bataafse Republiek 'n vaste reglement vir die bestuur van die buitedistrikte ingestel is en o.a. die diens van veldkornette gereël word. ("Ordonnantie Raakende Het Bestier der Buiten districten in de Nederlandsch Volkplanting aan de Kaap de Goede Hoop," 23 October, 1805. K.A.).

Volgens die Ordonnansie het die veldkornet siviele sowel as militêre pligte om te vervul. Hy moes 'n grondeienaar en 25 jaar oud wees. Hy hou order, wys klein geskille uit en sôre vir die welvaart en veiligheid van sy wyk. Hy hou 'n register van alle persone wat die ouderdom van 16 jaar bereik het. Sonder verlof kon die veldkornet g'n manskappe onder die wapens roep nie, of die nood moet baie hoog wees dat hy nie anders kan nie. Wanneer die veldkornet 'n alarmskoot hoor, moet hy dadelik iemand na die naaste seinpos stuur om te sien dat die seine behoorlik gedoen word.

(9). Veldkorporaal Cornelis van Wyk van die Nuweveld rapporteer dat van 21 Febr. 1780 tot 5 Aug. 1781 was die verliese: 312 beeste, 532 skape, een veewagter gedood en twee gekwes; selfs gerwe is van die land weggevoer geword. (Veldwagmeesters Rapporte. K.A.).

gaan. Vir die beveg van die vyand het die veldkommandante die volgende Instruksies ontvang (10):

> "Belangende integendeel de Bosjesmans Hottentotten, die zonder een vast verblyf te houden, nog steeds rondswerven mitsgaders met derselver Roofsugtige bedryven de Ingeseetenen onophoudelyk kwellen en in derselver besittingen ontrusten, omtrend welke men ook geen hoop tot een bestandhoudende vreede hebben kan, dewyl deselve wyd en zyn verdeeld zyn; in kleyne partyen op den roof uittrekken en hun ten dien eynde in de spelonken der gebergtens verschuilen, daar zy de kans afsien en van de voorkomende gelegendheeden gebruik maken, zullen Ul: steeds waaksaam moeten zyn, om door sterke Commando's deselve in hunne spelonken en schuilhoeken 't attacqueren en te overmeesteren, maar in gevallen daar zy tot geen overgaaf te brengen zyn, werd Ul: of de geene die over de commando 't bevel voerd, vryheid gelaten, hun om 't leven te brengen en ten eenemaale te verdelgen, daar hy evenwel, zo veel immers mogelyk zy, hunne wyven, onweerbare mannen en kinderen sparende, en altoos schuwende 't wreed en onmensselyk vergieten van onschuldig bloed.

Omtrent die gevange Boesmans word die volgende bepaal: Die kinders moes onder die ingesetenes, wat op kommando was, verdeel word

> "om by deselve voor behoorlyk onderhoud, zeekeren billyken tyd van Jaaren na mate van der gevangene ouderdom te blyven dienen."

As persone wat aan die kommando deelgeneem het, weier om sulke gevangenes onder genoemde voorwaardes te ontvang, kon hulle onder ander ingesetenes, veral die minsvermoëndes, verdeel word. Die gevangenes kon ook selfs na Stellenbosch en die Kaap gebring word.

Die Eerste en Twede Kommandante van die noordelike distrikte het spesiaal opdrag (11) gekry hoe om met die Boesmans te werk te gaan; dit was in die streke waar hulle die meeste moeite gegee het.

Die Regering meen dat vroeër die Boesmans nie so verskriklik lastig was nie; daarom word gelas dat die burgers alles in hulle vermoë sou doen om die swerwende

---

(10). Instructien, 1783—1786. (K.A.).

(11). Afschriften, Rapporten ens., 1756—1788, 6 Maart, 1781. (K.A.).

Boesmans in vriendskaplike betrekkings met die ingesetenes te bring; hulle moes alle geweld en terging vermy, wat bereken is om die vyandskap te verskerp. Aan die ander kant moes die kommandante geweld en rowerye teengaan en voortdurend op die loer wees om die Boesmans deur middel van sterke kommando's in hulle grotte en skuilhoeke aan te val. Die vyande wat weier om hulle oor te gee kon uitgeroei word, maar onskuldige bloed mog in g'n geval vergiet word nie. Ook aan die veldwagmeesters in hierdie noordelike streke word soortgelyke instruksies ter hand gestel.

In 1792, met die aanstelling van 'n twede veldwagmeester vir 'n sekere uitgestrekte wyk in die distrik Graaff-Reinet, word 'n bepaalde rigsnoer vir hulle optree deur die krygsraad voorgeskrywe (12). In die eerste plek moes hulle sôre dat nie net die lede van die kommando's deel kry aan die gevange Boesmans nie, maar ook almal wat osse en waens verskaf. Elkeen van die persone ontvang egter net één Boesman. Die orige word verdeel onder andere ingesetenes, wat ook tot die koste van die kommando bygedra het. Die Boesmans moes almal by die landdros ingeboek word.

Met verloop van jare was kommandodiens vir al die burgers in die buitedistrikte verpligtend geword. Die wat die meeste belange te verdedig gehad het, moes swaarder laste dra dan die ander. Behalwe die gevange Boesmans, wat soms onder die lede van die kommando verdeel word, was daar hoegenaamd g'n besoldiging aan die diens verbonde nie. Die burgers se enigste satisfaksie was dan ook die gedagte dat hulle in belang van land en volk hulle tyd en lewe opoffer. Dit was 'n absolute noodsaaklikheid dat huis en haard teen die woeste barbare beskerm sou word. Daar was egter baie persone, wat onpatriotties genoeg was om te weier op kommando te gaan wanneer daartoe opgeroep. Veral diegene wat in veiligheid lewe en hulle ver van die gevaarsone bevind, en dus min belang by die bestryding van die Boesmangevaar gehad het, het dikwels hulle plig probeer ontduik. As gevolg van die aanhoudende ekspediesies moes meer dan een burger sien hoe sy boerdery daar onder kom te ly. G'n wonder dus dat so baie klagte deur die kommando-offisiere by die krygsrade ingelewer word nie. (13). Sedert 1774 was ook Basters aan kommandodiens

(12). Notulen van Burgerkrygsraad, Graaffreinet, 7 Febr. 1792. (K.A.).

(13). Resolutien, 7 Julie, 1739. (K.A.). Cory, Op. Cit., I, p. 19.

gehoor te gee; die onwilliges word gevang en na Stellenbosch gestuur (14).

Alle weieraars word by die krygsrade aangekla en daarop geregtelik vervolg. Gewoonlik moes hulle 'n groot boete betaal as straf vir onwilligheid. Met die stigting van die distrik Graaff-Reinet word goedgevind die krygsraad hier

> "Te qualificeeren om de geene die in een zaak van zo veel aangeleegendheid, en waar van de rust en welvaart der ingeszeetenen aldaar is afhangende, bevonden werd nalatig te zyn, en de daar toe aan hem gegeven commando niet zal hebben geobserveerd deswegens na meriete of te exigentie van zaken ten behoeve der Krygskassa te mulcteeren, en de zulx uitterlyk tot de somma van een hondert ryxds. met opzigt tot de veldwagtmeester of te veldcorporaals en van vyftig Ryksds. met relatie tot de gemeenen." (15).

Die Regering kon, met die oog op die kritieke toestand in die afgeleë distrikte, nie gedoog dat sy orders verontagsaam word nie. Baie persone het gewoond geword om liewers die boete te betaal dan op kommando te gaan; daarom moes die boete aansienlik verhoog word om die gevaar te bestry (16). Dat die krygsraad dit ernstig meen met die straf en opspoor van die weieraars blyk uit die waarskuwing aan die veldwagmeesters om 'n eksakte opgaaf van al die onwilliges te maak; by versuim word die veldwagmeesters aanspreeklik gehou (17).

Die Bewindhebbers aan die Kaap het ook met 'n ander groot gevaar te doen gekry. Deels uit vrees, deels om hulle verpligtinge te ontduik, het meer dan één persoon sy plaas in die steek gelaat, veral in die verafgeleë kontreie. Die reeds dun bevolkte streke word deur die handelwyse nog verder van manskappe ontbloot. Die Boesmans neem die

---

(14). Ibidem, 27 Des., 1780. (K.A.).

*Nota*: 'n Baster met die *naam* W. H. Plooy het geweier sy seun te laat kommandodiens doen. As hulle nie goed genoeg vir krygsdiens is, is hulle ook nie geskik op kommando te gaan nie, so beweer hy. (Dagregister van Stellenbosch en Drakenstein, 1777—81. (K.A.).

(16). Resolutien, 19 June, 1786. (K.A.).

(17). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 3 Febr., 1778. (K.A.).

verlate plase in besit en daar bestaan gevaar dat hulle selfs tot aan die Breërivier en Waveren die land sou binnestroom. Om hierdie gevaar te bestry het veldkommandant David de Villiers voorgestel:

"Dat door haar Weled. Gistr. en Ede Achtbare by Billietten mogt werden g' ordonneert, dat de zodanige der Landlieden die uit vreesen voor des Bosjesmans Hottentotten van derselver Leenings Plaatsen zyn gevlugt binnen den tyd van Vier Maanden na dies en Publicatie hunner plaatsen wederom moesten betrecken en bewonen op Poene van verstek (?) der verleende concessie, en niet te min verpligt blyven, de daarop ten agteren staande Recognitie Penn. aan d' E' Comp: te voldoen ,terwyl andersints deselve plaatsen aan andere op ordonn. zullen werden vergund en uit gegeven." (18).

Die veldwagmeesters kry opdrag om die ingesetenes orals aan te sê

"Dat deselven hunne plaatsen niet moeten verlaten en aan den vyand de poorten openen, of dat zy in zulken gevallen haare in dier voegen verlatene plaatsen zullen qwyt raken en aan andere die deselve plaatsen zullen willen gaan bewoonen zullen werden gegeeven." (19).

Die Regering het in sy nood ook 'n ander heilsame besluit geneem. Die landdros van Graaff-Reinet word gelas toe te sien dat die ingesetenes "in eene geschikte nabyheid tot elkanderen" sou woon, so dat hulle beter in staat sou wees

"om in cas van nood en by aanvallen der Bosjesmans Hottentotten schielyk de magt by een te brengen, die tot derselver agterhaling of afwending werd vereyscht." (20).

Deur verder landwaarts in te trek word die taak van verdediging ongetwyfeld baie bemoeilik en ingewikkeld; daar-

---

(18). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 19 April, 1785 (K.A.).

(19). Ibidem, Graaffreinet, 7 Febr., 1792 (K.A.). (Resolutien, 1792).

(20). Instructien, 1783 — 1786, (K.A.).

om word ingevolge die besluit van die Politieke Raad (27 Des. 1775), ten skerpste verbied dat burgers met hulle vee oor die Groot Vis-en Boesmans-riviere sou gaan (21).

Die Kompanjie het deur ondervinding geleer dat die burgers deur strawwe en dreiemente nooit tot nakoming van hulle pligte geforseer kon word nie; *belonings* word gedurig aan die ywerige en dapper stryders ter aanmoediging voorgehou. Buitgemaakte vee word onder die lede van die kommando verdeel. Gevange Boesmans word in die eerste instansie by die kommandogangers as werkvolk ingeboek. Om die Boesmans uit te roei en burgers daartoe aan te hits word nog ander planne aan die hand gegee. Dit word voorgestel

> "Dat omme zekere Landstreek van vier dagen te Paard rydens, te weeten van de zogen: van Plettenbergs tot aan de Zax rivieren, ter weringe tegens de Bosjesmans bewoond en bevolkt te krygen, aldaar Plaatsen zonder eenige Recognitie te betalen voor de Eerste Thien Jaaren mogte werden uitgegeven." (22).

Hoewel hierdeur die Kompanjie die "recognitie" gelde in die streek kwyt is, trek hy tog voordeel uit die groter skaapboerderye wat dan hier sou ontstaan,

> "wyl die Velden dog andersints woest en onbebouwd blyvende leggen tot schadelyker schuyl en nestel plaatsen voor gerepte Bosjesmans komen te strecken." (23).

In 1792 stuur die burgers van Graaff-Reinet aan die hoof van die volkplanting (Rhenius) 'n versoek om middele te beraam om die Boesmans te beveg (24). 'n Paar wenke word deur hulle aan die hand gedoen; in elke distrik moet gedurig kommando's in die veld gehou word; minstens elke jaar word dan nog drie sterk afdelings, bestaande elk uit 50 goed geoefende burgers en 25 bekwame en ge-

---

(21). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 19 April, 1785 (K.A.).

(22). Ibidem,

(23). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 19 April, 1785. (K.A.).

(24). Resolutien, 1792 (K.A.).

troue Basters, teen die vyand uitgestuur (25). Die burgers versoek kwytskelding van alle rekogniesiegelde, want dis onmoontlik om die koste van die kommando's te dra, hulle tyd op te offer en bowendien die belastings te betaal. Die landdroste en krygsrade van Stellenbosch en Swellendam sou gevra word hulle manskappe agter die Swarteberge en Roggevelde te laat marseer, sodat die Boesmans van alle kante aangeval en nie toegelaat word van die een oord na die ander te vlug nie. Verder word voorgestel, dat die Kompanjie vir elke Boesman wat na die Kaap gebring word, 'n premie van 20 à 30 riksdalers betaal. Die gevange Boesmans word dan uit die land verban. Deur die premies sou die Kompanjie die mense aanspoor om alle moontlike moeite en vlyt aan die dag te lê om die Boesmans in hande te kry; tegelykertyd word die verliese goed gemaak.

Die Kompanjie nader die end van sy bewind aan die Kaap en gevolglik kon die meeste van die voorstelle nie op ingegaan word nie. Die omwentelinge na 1790 het baie van die planne verydel en dis vir ons onmoontlik om te sê in hoever hulle doeltreffend sou gewees het. Die Boesmangevaar was nog onopgelos toe die Kaap in hande van Engeland oorgaan.

TEEN DIE KAFFERS.—

Gedurende die laaste 25 jaar van die 18de eeu het die kommando's 'n dubbele taak te vervul gehad. Aan die een kant gee die lastige en verspreide Boesmans nog voortdurend moeite. Aan die ander kant weer tree die gedugte kaffervraagstuk op die voorgrond. Die Kompanjie was swak en weens die oorloë van Holland nog minder by magte geld of manskappe vir beskerming van die Kaapse volkplanting te spaar. Daar bly dus niks oor nie dan dat die burgers ook hierdie vyand met die bestaande kommandostelsel moet beveg.

Daar is 'n hemelsbreë verskil tussen die Boesmans en die Kaffers. Laasgenoemde woon min of meer by-

(25). *Nota*: Die drie kommando's word as volg verdeel: die eerste van agter "Bruintjies Hoogte" tot aan die Bamboesberge, die tweede van agter Sneeuberg tot aan die Tafelberg en die derde uit die Kamdebo en van die Sneeuberg tot aan en agter die Nuweveldgebergte. Die kommando's sou jaarliks 54,000 guldens en 50 riksdalers kos. Daarvoor is nodig 18 waens, 180 osse, 300 perde, 225 saels, 225 geweers, tabak en kosgeld vir 225 manskappe, loon vir 75 Basters en Hottentotte, 1000 lb. kruit en 2000 lb lood.

mekaar, is talryk, het 'n gereelde vorm van bestuur onder 'n erkende hoof en sou dus minder kom te ly deur aanraking met 'n beskaafde volk dan die Boesmans. In die langdurige stryd teen die wilde nasie het die koloniste alle ander inboorlinge tot bondgenote gehad, terwyl in geval van die Kaffers dit nie sou gebeur nie. Die Boesmans was 'n woeste en uiters primitiewe volk, wat noodwendig vir die stroom van blanke kolonisasie moes swig. Die Kaffers daarenteen was die mees ontwikkelde naturellestam in die land, wat nie maklik deur die blanke ten onder gebring kon word nie. 'n Lang en bittere stryd word deur die kommando's met die Kaffers aangebind, 'n stryd wat in die een of ander vorm tot op die huidige dag voortduur. Onder die Hollandse bestuur het ons die oorsprong en die eerste bedryf van die Kafferoorloë op die oostelike grens van die Kaap-Kolonie.

Die politiek teenoor die Kaffers gevolg, verskil in hoofsaak heel weinig van die algemene naturellepolitiek van die Kompanjie. Die stroom van blanke kolonisasie het veral die rigting deur die gras- en water-ryke dele van die Kolonie gevolg. Hier was dit dan ook waar weldra die koloniste se voorposte met die suidwaarts migrerende Bantoestamme in botsing gekom het. Die eerste taak van die Regering was die vasstelling van 'n duidelike grens tussen die twee elemente. In 1775 word deur die Politieke-Raad die Groot Visrivier tot grens verklaar (1). en die burgers verbied om met hulle vee dit te oorskry. Die Kaffers het hulle nie aan die bepaling gehou nie. In 1778 maak Goewerneur Van Plettenberg 'n reis deur die land en, ten einde alle verdere dispute te voorkom, lê hy nogmaals die Visrivier neer as grens van die Kolonie (2). Dit was 'n uiters moeilike saak om die Kaffers die grensreëling te doen eerbiedig. Die veronagsaming van die grens deur die Kaffers was hoofoorsaak van die Eerste Kafferoorlog van 1779. Die Regering in sy moeilikhede met die Kaffers het hard probeer om 'n afskeiding tussen die koloniste en die barbare bewerkstellig, deur daarop aan te dring dat die Visrivier as grens erken sou word.

> "Zal u niet moeten gedoogen dat een ofte eenige van onse Ingeseetenen over de Limieten by de Caffers gaan; ten waare met schriftelyk consent was ofte waren

---

(1). Notulen van Burgerkrygsraad, Stellenbosch, 19 April, 1785 (K.A.) Resolutien, 27 Des., 1775. (K.A.).

(2). Resolutien, 14 Nov., 1780. (K.A.).

voorsien en als dan nog naauwkeurige toesigt neemen, dat geen ongepermitteerde nadeelige oogmerken komen plaats hebben. Zal u moeten oplettend zyn dat de Caffers niet troups gewyze aan deeze zyde over gem: Limieten overkomen ten waare slegts drie à vier, dewelke misschien het een of te ander gewigtigs mogten hebben te Rapporteeren, zullende u deselve als dan den eersten, en wel zodra mogelyk is moeten weederom terugge zenden" (3).

Ook die landdros van Graaff-Reinet, Maurits Herman Otto Woeke, word gelas om toe te sien dat die grens deur albei partye noukeurig gehandhaaf word.

"...de groote Visch Rivier te laten strecken tot een grensscheyding tusschen het grondgebied van d' E. Comp: en hun, zodat zy nimmer eenige voordering zullen vermoogen te maaken, op de Landen en velden aan deese zyde, nog ook door onse Ingeseetenen en eenig gebruik zal moeten nog mogen worden gemaakt op de landen en velden aan de oversyde van de gemelde Visch Rivier..."(4).

Selfs die burgers, wat reeds Kafferland binne getrek het, moes sonder versuim na die Kolonie terugkeer.

"Daar het zoude kunnen weezen dat van de D' Ingezeetenen teegens het uytdrukkelyk verbod, zig over de voorsz. grote Visch Rivier hebben ter needergezet; en dit aanleiding geeven kan tot nieuwe vyandelykheeden met den gem: Natie, zal U.E. zig daarop nauwkeurig hebben te informeeren en zulke wel ernstig aanzeggen en ordonneeren, om ten allerspoedigsten van daar op te breecken en zig na de voorsz: bepaling der

(3). "Ordre en Instructie waarna der Cornet en Veldcommandant Daniel Willem Keun zig in zyns aan vertrouwde Post, omtrend de tusschen de verre Landwaards in woonende in en opgeseetenen deezer colonie en de nabuurige Caffers natie zweevende geschillen zal hebben te gedraagen......" (Bylagen, Swellendam, 21 Nov., 1780. K.A.).

(4). Instructien aan den aangestelden Landdrost van Graaff-Reinet Maurits Herman Otto Woeke. (Instructien, 1783 — 1786). K.A.

grenscheiding te gedragen, van die aanzegging en ordre aan Capitains der Caffers communicatie geevende..." (5).

Die Kompanjie se politiek teenoor die Kaffers is by uitstek *'n vredespolitiek*, wat aan eie belang sowel as vrees moet toegeskrywe word. Vandaar het ons die innige begeerte dat die Visrivier as grens deur beide partye sal gehandhaaf word. Die Bewindhebbers se non-uitbreidingspolitiek word daardeur mooi in die hand gewerk.

Veldkommandant Daniel Keun word gelas in die eerste plek na te vors waarom die Kaffers, met wie die Kompanjie tot dusver in vrede geleef het, plotseling die blankes begin vermoor en berowe het.

"zo zal u, zo veel doenlyk is, de waren grond deezer verregaande onlusten diene te onderzoeken. Zal u dezelve ontdekt hebbende alle mogelyke middelen moeten in 't werk stellen om beyde parthyen te vereenigen en de Caffers op zodanige billyke voorwaarden, als best zullen kunnen werden gevonden tot vreede en binnen hunne Limieten zoeken te brengen." (6).

Die Regering was so begerig om die vriendskap van die Bantoes te win, dat selfs omtrent die aanstelling van 'n landdros aan die kapteins kennis gegee word. Om die vriendskapsbande te smeed, word gemelde kapteins tot *'n onderhoud* met die landdros en veldkommandante uitgenooi (7). Die Regering beskou so 'n onderhoud nodig en prakties, aangesien die Kaffers handelbaar beskaaf en aan magtige opperhoofde ondergeskik is. Dit word nie van overheidsweë besef nie dat die Kaffers, net soos die meeste primitiewe rasse, hulle nie deur dieselfde morele wette as die blankes laat lei nie; daarom word die volgende politiek voorgeskrywe:

"Met de Caffers als in zig zelfs een vreedzame en vreesachtige natie, zullen Ul: moeten tragten te komen tot een vast en bestendig verbond van vreede hetselve verbond sluytende met hunne Capiteins en voornaamsten, ..." (8).

---

(5). Instructien, 1783—1786. (K.A.).

(6) Bylagen, 21 Nov., 1780. (K.A.).

(7) Instructien, 1783—1786. (K.A.).

(8) Ibidem.

In die verbond moes die kapteins belowe om o.a. die Visrivier as grens te erken en te handhaaf, ten einde die

> "Vyandelykheeden tusschen de Ingeseetenen en de Caffers te doen ophouden mitsgaders die Natie tot rust en eene standhoudende vreede te brengen." (9).

Die geskiedenis van Suid-Afrika sou genoeg bewyse lewer hoe die verderflike politiek van verdrae sluit tussen beskaafde en barbaarse volke op hopelose mislukkings uitgeloop het.

Die Kompanjie het nog verder gegaan en aan die kapteins *geskenke* gegee om hulle tot vriendskaplike betrekkings as 't ware om te koop.

> "Zullende U.E. aan ieder dezelve Capitains als een vriendschaps teeken van weegens D' Compie een klyn geschenk hebben te overhandigen van een granadier muts, een stuk plaat, cooper, eenige coper draat en Coralen, mitsgdres, wat Tabak." (10).

Dis onnodig om te sê watter nadelige invloed die stelsel van geskenke gee en verdrae sluit op die Kaffermentaliteit gehad het.

Al die struikelblokke in die weg tot vrede moes verwyder word.

> "Die eerste zorg zal behooren te zyn om alles te ontruymen en te beletten het geen aanleyding gegeeven heeft ofte verder geeven kan tot beleediging...en te waaken dat zulx door niemand der Ingeseetene in het toekomende komt te geschieden maar dat in tegendeel alle minlyke weegen werde beproefd." (11).

In die verlede *het die veehandel* met die inboorlinge dikwels a anleiding tot onaangenaamhede gegee. Nou word bepaal dat voortaan niemand toegelaat sou word om handel te drywe nie, want hierdeur word die Kaffers soms met onvriendelikheid bejeën.

Plakkate word uitgevaardig en die oortreders met sware strawwe bedreig en tog gaan sommige "rukelose en baatzugtige Ingeseetenen" voort met die onwettige veehandel.

---

(9) Ibidem.

(10) Instructien, 1783 — 1786. (K.A.).

(11) Ibidem.

Daar dit blyk dat die veehandel een van die oorsake van die vyandelikhede is, word die landdros en veldkommandante andermaal gelas om g'n blanke toe te laat om oor die Vis-rivier te gaan om daar handel te drywe nie. Almal wat die wet oortree moet dadelik aan die landdros oorgelewer word (12).

Om die verdrag tussen die Regering en die Kaffers beter te kan ten uitvoer bring, word bepaal dat die koloniste wat enige klagte in te bring het, hulle in die eerste plek tot die betrokke kaptein moet vervoeg om die misdadiger gestraf te kry. As aan die ander kant van die koloniste hulle aan oortreding skuldig maak, word die veldkommandant uitdruklik gelas ondersoek te doen en die saak aan die landdros te rapporteer. Die Kafferklaers, met 'n paar tolke word vrygeleides gewaarborg as hulle verkies hulle klagtes in eie persoon aan die landdros voor te lê.

In artiekel 8 van die instruksies aan die veldkommandant word 'n baie goeie bepaling gemaak, en wel dat die blankes hulle gladnie met die geskille onder die Kafferstamme sou inlaat nie. Indien die raad deur latere goewerneurs gevolg geword het, kon die land meer dan één naturelleoorlog bespaar geword het. Dis van so groot betekenis dat ons dit woordelik weergee.

> "Zullende U1: ondertusschen vooral moeten in agt neemen om zig op geenerley wyze in te laaten met de verschillen onder die natie, als de met elkanderen in vyandschap zynde capitains, reeds plaats grypen of verder zoude mogen ontstaan, maar den stryd daarover en de beslissing van dien aan hun zelfs overlaten, zonder aan d' een of ander zyde parthy te kiesen, of U1: daarmeede te bemoeyen, moeten de alle versoekingen, die van d' eene of andere kant geschieden, mogten om de hulp der Ingeseetenen, op eene minlyke wyze werden van de hand geweesen." (13).

Na die Eerste Kafferoorlog wou die Regering alles in sy vermoë doen om die wrok en griewe van die vyand teen die koloniste weg te neem. Daarom word bepaal dat

(12) Ibidem.
(13). Instructien, 1783 — 1786. (K.A.).

> "een generale uitkeering zal geschieden, van 't, zo in de vyandelyke aanvallen als andersints, elkanders ontweldigd Beestiaal in waarin dan ook zal moeten werden zorge gedragen, dat men van de kant der Ingeseetenen met alle goede trouw en oprechtheid te werk ga, zo dat geen hoornbeest van die natie onder onse Ingeseetenen komt over te blyven..." (14).

Die Kompanjie was deurgaans 'n vredespolitiek toegedaan. Nogtans was hy genoodsaak om na die wapens te gryp, al is die uiteindelike doel dan ook niks meer dan die Kaffers die les te leer nie sodat hulle daarna die koloniste met rus sou laat. Ingeval g'n vrede kon bewaar word nie, moes die veldkommandant terstond 'n kommando opmaak om die gestole vee terug te haal en die Kaffers te verjaag. Indien die vyand hom aan moord of ander "hals straffelyks misdaden" skuldig gemaak het en hom nie wil oorgee nie,

> "maar hardnekkiglyk, met geweld opposeerden; als wanneer U de zodanige zal vermoogen met geweld te keer gaan en doodschieten." (15).

In geval die Kaffers mag weier om die grensskeiding te eerbiedig en ook deur mooipraat nie daartoe beweeg kon word nie,

> "Zal voor eens een aansienlyke welgewapende commando moeten worden byeen gebragt; en zyl: alle met geweld genoodzaakt zig te begeeven en te houden aan de overzyde van de Grote Visch Rivier na welke geweldige verdryving 't dan ook niet te denken is, dat eene wederzydsche uitwisseling van 't elkander ontnomene vhee zal kunnen geschieden." (16).

'n Kommando uitgestuur om die Kaffers oor die grens te drywe, sal nie geregtig wees om opnuut enige vee buit te maak nie; as van die burgers se geroofde vee by die vyand aangetref word, kon hulle alleenlik met die doel om aan die regmatige eienaars te besôre, teruggeneem word. Hier sien ons weer hou versigtig die Bewindhebbers was om die Kaffers aanstoot te gee. Verder word nog die veldwagmeesters en veldkommandante op die hart gebind

---

(14). Ibidem.

(15). Bylagen, 21 Nov., 1780. (K.A.).

(16). Instructien, 1783 — 1786. (K.A.).

"dat by het doen van kommando's het schieten op de Caffers niet dan by den allerdringensten nood en gevaar alleenlyk ter defensie van Lyff en Leeven kome te geschieden, op dat niet ligtvaardiglyk onschuldig bloed vergoten en den Haat en vyandschap dies te grooter werd..." (17).

Die Kompanjie neig ten val en alles moet vermy word wat maar enigsins bereken is moeilikhede te veroorsaak. Die bestuur aan die Kaap het genoeg gehad aan die gedurige oorlog met die Boesmans en wou onder g'n omstandighede nog meer vyande maak nie. Die Kaffers is 'n sterk volk en dit was in belang van die blankes en die Regering om vyandelikhede te vermy. Die geskiedenis het egter geleer dat deur sagtheid en halwe maatreëls die Hottentot- en Boesman-vraagstukke tog nie kon opgelos word nie. Weldra sou dit blyk dat ook die Kaffers nie deur 'n stelsel van omkopery en geskenke tot vrede te beweeg was nie. Die Kompanjie se lamlendige en weifelende grenspolitiek sal altyd in die geskiedenis gebrandmerk staan as een van die hoofredes vir sy onpopulariteit onder die burgerbevolking van die Kaap. Dit bly trouens 'n onomstootlike feit dat die Hollandse bewind die grondslag gelê het vir 'n uiters ongesonde kafferpolitiek, die gevolge waarvan gedurende die hele 19de eeu in Suid-Afrika gevoel geword is.

---

(17). Instructien, 1783 — 1786. (K.A.).

## HOOFSTUK X.

---

## DIE KOMMANDOSTELSEL. (Slot).

Die NATURELLEPOLITIEK van die Boere en hulle Regering in Suid-Afrika is 'n vraagstuk wat tydig en ontydig van af die vroegste eeue deur skrywers en reisigers bespreek geword is. Net soos vandag, was daar ook in die ou dae persone, wat, sodra hulle hulle voet op Suid-Afrika se strande sit, hulleself bevoeg geag het om oor die gewigtigste probleme van die land 'n oordeel te vell. Die kommandostelsel onder die Hollandse bewind in gebruik, is dan ook deur verskeie skrywers heftiglik gekritiseer geword, en beskrywe as 'n wrede en barbaarse inrigting. Hulle boeke is wyd en syd oor die wêreld gelees geword en het in baie opsigte meegewerk om die karakter van die Kaapse burger van die 18de eeu te besoedel. Die toenmalige regering aan die Kaap het ook sy deel van die kritiek ontvang, want hy word verantwoordelik gehou vir dade deur sy onderdane en dikwels in sy naam verrig. Dis dus nodig om hier kortliks die aanklagte van skrywers te bespreek om te sien in hoever die Kompanjie se bestuur, en veral die burgers, hulle skuldig gemaak het aan onmenslike en wrede praktyke teenoor die inboorlinge. Daar was altyd persone wat beweer dat die Afrikanervolk die inboorlinge verdruk en hulle grondgebied gerowe het. So word ook vertel dat die burgers die Boesmans se grond met geweld geneem en die regmatige eienaars deur middel van kommando's verjaag en uitgeroei het. (1) Al die skrywers egter is nie dieselfde mening toegedaan nie. So byvoor-

---

(1). "Without doubt the Boshiesmen have been a long time in a savage state, and now, since the Christians have invaded their country, and pursue them with chains and fetters into their deserts......" (Sparrman, I, p. 207).
"In order to withstand the encroachments of the colonists, who had already taken from them their best dwelling and hunting places......" (Sparrman, II, p.141.).
"Towards the Bosjesmans the Commando system had almost an e-

beeld praat Lichtenstein van persone wat g'n woord van verontskuldiging vir die Boere het nie en maar al te gretig die oorsake van die oorlog met die Boesmans op die skouers van die blankes lê. Hoewel Lichtenstein nie die saak van die burgers wil bepleit nie, meen hy tog dat hy in staat is 'n bietjie lig op die onderwerp te laat val. Die volgende aanhaling uit sy boek gee 'n weerlegging van die bewering dat die burgers die Boesmans se grondgebied gevat het en vir al die moeilikhede met die Boesmans verantwoordelik moet gehou word:—

> "De Bosjesmannen bewoonden of bezaten weleer de landstreeken niet, alwaar zy, heden ten dage, met de Colonisten in oorlog leven. Toen het Roggeveld, de Sneeuwbergen, Achterbruintjeshoogte enz. door blanken in bezit werden genomen, vond men daar geene Boschjesmannen. Het was de rykdom der Colonisten die hen uit hun ware vaderland, de landstreek van de groote rivier, herwaerts lokte. De Colonisten waren nooit de aanvallende party, want by deze wilden viel immer niets te roven en men heeft er nimmer aan gedacht hen tot slaven te maken. Verondersteld selfs dat zy uit hun oorspronkelyk vaderland verdreven waren, wat nogtans het geval niet is, naar dien er zich, overal, waar tans colonisten wonen, voortyds stammen van Hottentotten onthielden, dan even wel verloor een volk zoo als de Boschjesmannen, dat overal te huis is, dat de waardy van een grond gebied volstrekt niet kent noch weet te schatten, dat eene vruchtbaardere landstreek van vele duizende vierkante mylen in den rug had, zekerlyk het allerminst aan het bezit van een dor en onbewoonbaar land, van hetwelk op geenerlei wyze gebruik zou te maken zyn, zoo de voorzienigheid niet het ligt en met weinig tevreden schaap, als het ware, byzonderlyk voor het zelve geschapen had..."(2).

---

qually injurious......effect, since it took possession of the land on which their wild cattle......pastured, so drove themselves out of the country, and oxen, horses and sheep were substituted..." (Sutherland, I, p. 55). setting at nought from the first their rights to the soil." (Ibidem, I, p. 63).

"The Bushmen of course excused all attacks upon the Europeans on the ground of retaliation for having been dispossessed of their lands." (Wilmot and Chase, p. 191.).

(2). Lichtenstein, "Reizen in het Zuidelyk Gedeelte van Afrika in de jaren 1803, 1804, 1805 en 1806." III, pp. 103—104.

Uit offisiële dokumente blyk dat die Boesmangevaar aan die begin van die 18de eeu eers regtig op die voorgrond tree om mettertyd al hoe dreiender te word. Almal moet erken dat na 1750 die Boesmans baie lastig begin te word. Die burgers beweer dat dit die geval is en ook van regeringsweë word die feit geboekstaaf. Selfs Barrow en Sparrman moes erken dat die getal Boesmans na 1750 baie vermeerder het en dat hulle op meer gedetermineerde wyse hulle aanvalle teen die blankes voortsit (3). Om die groot getal Boesmans die hoof te bied, het die regering van die Kaap in 1774 'n begin gemaak met algemene, goed uitgeruste kommando's.

Sparrman maak 'n baie gewaagde aanklag deur te beweer dat die gedurige aanvalle en wreedhede van die Boesmans 'n gevolg was van die optree van die burgerkommando's. Dit skyn ons toe asof Lichtenstein die saak by die regte end het, waar hy sê dat die Boesmans suidwaarts gelok word deur die groot kuddes vee van die blankes, en dat daarom die burgers nie kan beskuldig word van grondroof van Boesmans nie. Verder kon vyandige stamme, droogtes en verdrywing van die wild almal oorsake gewees het vir die suidwaarts trek van die Boesmans. Eën ding egter is seker en dis dat die Boesmans in groot getalle op die grense en onder die koloniste saamskool en gedurig aanvalle op die blankes se vee maak. Die Boesmans was seker nie 'n baie talryke volk in die tyd van die Hollandse regering nie. Hulle het rondgeswerwe in klein families of groepe, en was orals tuis waar volop wild of kuddes vee te vinde was; hulle besit self g'n vee of bebou die land nie. Niemand kan dus in alle erns, met die oog op genoemde feite, konstateer dat die blankes die grond van die Boesmans gerowe het nie.

Dit word vandag nog hardnekkig ten laste van die Boere gelê dat hulle daarop uit was om die inboorlinge van die land tot SLAWE te maak. In die oog van sommige skrywers was die kommandostelsel dan ook niks minder dan 'n middel om die Boesmans tot slawerny te doem

---

(3). Twenty years ago, it seems they were less numerous and less ferocious than at the present day; and their boldness as well as their numbers is said of late to have been very much increased." (Barrow, I, p. 188).

"He informed us, that the Boshiesmans grew bolder every day, and seemed to increase in numbers, since people had with greater earnestness set about extirpating them." (Sparrman, II, p. 141.)

nie. (4). As die inboekstelsel van daardie tyd 'n vorm van slawerny was, wel dan het die Regering sowel as die burgers hulle daaraan skuldig gemaak. Dit was die gewoonte om die gevange Boesmans vir 'n aantal jare by die burgers in te boek. Op die manier probeer die blankes die wilde Boesmans te beskaaf en onskadelik te maak. Om die gevangenes te dood was onmenslik, en om hulle te laat loop sou nie gaan nie. Wat anders staan die Regering te doen? Die volwasse Boesmans word meesal sonder genade behandel en selde gevange geneem, daar hulle feitlik ontembaar was en dus nutteloos vir die boerdery. Die kinders word ingeboek omdat hulle mettertyd tog aan 'n beskaafde lewenswyse gewend kon raak. Lichtenstein neem die handskoen vir die koloniste op en sê o.a. "men heeft er nimmer aan gedacht hen tot slaven te maken" (5). Almal bekend met die geskiedenis van Suid-Afrika, weet dat die inboorlinge, hetsy Kaffer, Boesman of Hottentot, nie deur die Hollanders tot slawe gemaak is nie. Tewens verbied ook die Hollandse wette van die tyd die tot slawe maak van inboorlinge in die kolonies. Die wilde natuur van die Boesmans het feitlik die inboekstelsel, om nie eens te praat van slawerny nie, vrywel kragteloos gemaak.

Dis natuurlik dat die Regering en die burgers eindelik desperaat word toe hulle sien dat die lastige vyande nie deur die kommando's tot 'n gereëlde lewenswyse gebring kon word nie.

Wreedhede het ongetwyfeld dikwels op kommando plaas gevind, hoewel die Regering ten sterkste enige mishandeling, veral van vroue, kinders en swakkes, afgekeur en ook gedugtig gestraf het.

Skrywers uit die tyd het die kommandostelsel veroordeel hoofsaaklik omdat met die Boesmans op so 'n wreedaardige wyse gehandel word. Sonder die aard van die vyand of die omstandighede in aanmerking te neem, word

(4). "The slave business, that violent outrage against the natural rights of mankind, which is always in itself a crime...... is excercised by the colonists with a cruelty towards the nation of Boshiesman, which merits the abhorence of every one." (Sparrman, I, p. 205).

"......the privilege of slavery was designed exclusively for the women and children." (Dr. Philip, Researches in South Africa, I, p. 42.).

(5). Lichtenstein, III, p. 103.

die handelwyse van die kommandogangers wortel en tak veroordeel (6). Sparrman gebruik die volgende sinsnede om die gedrag van die kommando's aan sy lesers voor te hou:

> "Women and children in their tenderest years, were not at this time, neither indeed are they ever exempt from the effects of the hatred and spirit of vengeance constantly harboured by the colonists against the Boshiesman nation..." (7).

Selfs Wilmot en Chase vind die aantyging tog darem al te kras en onverdiend en noem dit

> "...a gross exaggeration. However vindictive the Dutch may have been, smarting under constant thefts of stock, they, as a rule spared the women and children." (8).

Deur die stelsel van kommando's word 'n netelige taak toevertrou aan 'n klas van mense, van wie dit nie altyd kan verwag word dat hulle met besadigheid sou opnie. Weens die haat, onversoenlikheid en kwaad wat die partye mekaar aangedoen het, was dit heel natuurlik dat dade van bloeddorstge en wraakgierige aard dikwels met hulle handelwyse gepaard gegaan het. Maar selfs die partydigste krietikus en filantroop moet erken dat daar grondige redes bestaan vir die hardhandige optree van die burgers, wat deur die Boesmans benadeel geword is. Daar is dan ook skrywers genoeg gewees, wat, hoewel hulle die foute en misdrywe van die blanke veroordeel, tog ook die posiesie van die veeboere kon begryp (9).

---

(6). "and the brutal conduct of the Dutch farmers is but too general. The poor Hottentot bears it with patience, or sinks under it." (Barrow, I, p.190.)

"Yet the name of Bosjesman is held in horror and detestation, and a farmer thinks he cannot proclaim a more meritorious action than the murder of one of these people." (Barrow, I, p

"Or in commandoes, which were, undoubtedly, like their pursuit of of wild game, favourite ocupations with them. (Sutherland, I, p. 97).

(7). Sparrman, II, p. 143.

(8). Wilmot and Chase, Op. Cit., p. 150. (Foot note.).

(9). "It is difficult for a people living in security under immediate protection of magistrates and a vigorous police, to maintain uniformly a correct, just or impartial opinion, respecting the feelings

Die burgers het as gevolg van die rowerye van die Boesmans ontsaglike verliese gely. Om net één voorbeeld te noem. Die verliese in die distrik Graaff-Reinet, tussen die jare 1786 en 1795, was 617 perde, 17,633 beeste en 77,176 skape en bokke. Hierby kom nog dat die Boesmans baie huise verbrand, oeste verniel, blanke vroue en kinders in afwesigheid van die mans vermoor of mishandel. Die boer se rykdom, en enigste middel van bestaan, is sy veestapel; diefstalle van perde, beeste en skape word soms op wreedaardige wyse op die oortreders gewreek. Die Boesman was van 'n baie wrede geaardheid, besiel met vraatsug en vernielsug. Wat hy nie in staat is te verslind nie, word op meedoënlose wyse verniel of gedood. So b.v. wanneer die kommando 'n vlugtende bende Boesmans agternasit, en hulle gevaar loop die buit te verloor, sny die wrede volk die hakskeen-senuwees van 'n hele kudde skape af om die eienaar sy sin nie te gee nie. G'n wonder dat die koloniste 'n uitroeiingsoorlog teen die Boesmans as 'n weldaad aan die mensdom beskou en daar g'n gewetesaak van maak om hulle as wilde gedierte plat te skiet nie. Deur

---

and conduct of those who inhabit the extensive and thinly peopled frontiers of hostile communities. Armed by necessity, habitually jealous, like one constantly in presence of an enemy, the border farmers or herdsmen contracts insensibly the spirit and vigilance of a soldier, with a certain contempt for human life, when put into competition with property or the strict observance of the law. Men naturally of the most human disposition, hold it no sin to kill an enemy in war, and repeated injuries and a sense of danger whether real or imaginery dispose a man, not over acute at making distinction to impose that terrible name on an adversary who has incurred his just resentment. (William Boyce: "Notes on South African Affairs from 1834 to 1838." Introduction, pp. VI, VII.).

"As of such people one might naturally expect, that interested views, and an unbridled spirit of revenge, should prevail over the dictates of prudence and humanity." (Sparrman, II, p. 144.).

"The mere mercantile Deputy Government, which held the reins of power in Capetown, was indeed, not only indisposed, but really unable, to check the fierce passions of half-civilised farmers, scattered over a very extensive country, and smarting under severe thefts and outrages of beings whom they looked upon as created by God to be their slaves and inferiors. (Wilmot and Chase, pp. 150-150.)

"They have been further rendered savage, and reduced to the original, or lowest condition of man, by being left, or forced, with arms in their hands to avenge their own grievances, of which grievances they, too were the only judges." (Sutherland, I, p. 96.).

die swakheid van die Regering was die koloniste geroepe met burgerkommando's hulle eie griewe op die vyand te wreek; hulle was te gelyk aanklaers en regters. Die ongelukkige toestand moes noodwendig baie nadelig werk op die karakter van die blankes en tot ongereëldhede aanleiding gee. (10).

Die Regering word beskuldig van onverskilligheid teenoor die handelwyse van die koloniste teenoor die Boesmans en Kaffers. Sparrman beweer dat die Regering g'n notiesie geneem het van die wreedhede wat in sy naam op die inboorlinge gepleeg word nie (11). Die Kompanjie se bestuur was gekenmerk deur regverdigheid teenoor die naturelle; die aantyging van Sparrman is dus heeltemal misplaas. Die Regering het wel terdeë kennis geneem van alle handelinge van sy onderdane, en misdrywe of wreedhede met strengheid gestraf. Watter foute die Kompanjie se bestuur ook al mag gehad het, dit kannie met billikheid gesê word dat die kommando's toegelaat is om die inboorlinge op wreedaardige wyse te behandel nie. Op die punt was die instruksies baie duidelik, soos blyk uit die voorafgaande geskiedenis van die kommandostelsel.

---

(10). "Commandoes cursed both parties. They brutalised the colonist as well as injured the aborigines, and verily both government and colonists have had their reward-- Government has gained a worthless country......The people from an agricultural, have become pastoral and nomadic." (Sutherland, I, pp. 95 — 96).
"There can be no difficulty in arriving at a conclusion on the subject of the Bushmen war. We see on the one side a mercantile monopolist Government, thoroughly indifferent to the interests of the native races, and making no attempt to civilize them; and on the other hand, bands of wild Bushmen, guided entirely by savage instincts, which continually prompted them to take revenge for aggression by means of robbery and murder. The farmers acted as if they had never heard of philanthropic ideas which ought to have prompted them to forbearance and mercy, and to make some endeavour to teach Christianity to those wretched outcasts whom they looked upon as irreclaimable thieves, whose nature it was impossible to change, and whose conduct left them but one alternative...extermination." (Wilmot and Chase, pp. 194 — 196.).

(11). "Government, indeed has no other part in the cruelties excercised by its subjects, than that of taking no cognizance of them; but in this point it has been certainly too remiss in leaving a whole nation to the mercy of every individual peasant, or in fact, of every one that chuses to invade their land." (Sparrman, II, Op. Cit., p. 144.).

Dr. Philip weer meen dat die administrasie net so skuldig was aan die vervolging van die Boesmans as die burgers self (12). Tot 1774 was die doel van die ekspediesies hoofsaaklik om diewe en rowers te straf; in g'n gevalle moes aanvallend opgetree word teen die Boesmans as volk nie. Toe die strafkommando's g'n invloed op die vyand maak nie, was die Regering genoodsaak meer drasties te handel, maar tog nog altyd met die idee om die Boesmans tot 'n vreedsame lewe te dwing. Die geduld van die Regering was waarskynlik op 'n end en tog word duidelike instruksies omtrent die behandeling van die vyand uitgevaardig. In die periode van wraakneem wat nou volg, en toe die kommando's algemeen word, het die outoriteite alle wreedhede teengegaan en gestraf.

'n Sekere Krugel word beskuldig deur die veldwagmeester van Boesmans op onmenslike wyse te behandel het. 'n Ondersoek word ingestel en bevel gegee om die skuldige te straf as die aanklag waar sou blyk. (13).

Die Kompanjie was veral baie begaan oor die Kaffers op die oostelike grens, en teenoor hulle moes 'n besadigde politiek gevolg word. G'n kommando kon deur die burgers onderneem word, sonder vooraf verlof daartoe verleen is nie. Oortreders van die instruksies word deur die Raad van Justiesie vervolg (14).

In 1780 word 'n burger adjudant, Pieter Hendrik Ferreira, voor die Krygsraad gebring op aanklag dat hy sonder verlof teen die Kaffers opgetrek het:

> "Dat hy Ferraira zich grotelyks tegens het welmeenen der Hooge Regeringe hadde vergreepen, door zonder eenige voorkennisse veel min eenige ordres te hebben; ja zelfs zonder zyn E' daar van behoorlyks voor 't aangaan van zulken commando eenigzins te verwittigen, 't zelve te onderneemen..." (15).

---

(12). "...and it was not long before the administration entered as warmly into it as the colonists themselves: for we find that in the year 1774, the whole race of Bushmen, or Hottentots, who had not submitted to servitude, was ordered to be seized or extirpated. (Dr. Philip, I, Op. Cit., pp. 51—52).

(13). Notulen van Burgerkrygsraad van Stellenbosch, 1769—1777, (5 Nov. 1776.).

(14). Resolutien, 25 Julie, 1780. (K.A.).

(15) Dagregister van Stellenbosch en Drakenstein, 1777—1781 (6 Okt. 1780.).

Ferreira word onskuldig bevind, omdat die brief waarin hy verlof gevra het nie sy bestemming bereik het nie, omdat hy verder versigtig opgetree het en nie bloed vergiet het nie. Adriaan van Jaarsveld het ook sonder verlof teen die Kaffers opgetrek, maar eers na herhaalde waarskuwinge en bedreigings het hy oor die Visrivier gegaan om gebuite vee terug te bring. Van sy handelwyse gee hy verslag en meld al die omstandighede wat oorsaak was dat hy sy instruksies tebuite gegaan het. Hieruit sien ons dat die burgers wel soms die bevele verontagsaam het, maar dat dit geskied onder drang van omstandighede en slegs by uitsondering. Kommando's selfs teen die Boesmans moes altyd volgens instruksies handel en kon nie op eie gesag onderneem word nie. Van alle handelwyse was die Regering deur sy amptenare volledig ingelig.

In die laaste helfte van die 18de eeu was die Kompanjie magteloos en nie in staat sy onderdane behoorlike beskerming te verleen nie. (16). Die burgers was verplig om vir eie behoud te veg en kon nie reken op steun van buite nie. Wreedhede het plaasgevind en dade is gepleeg wat elke reggeaarde persoon met afsku vervul; tog moet ons hier konstateer dat dit nie met meewete van die Owerheid geskied is nie, en dat sulke gevalle tot die uitsonderinge behoor. Krietisie het nie die reg om die hele burgerbevolking, of die kommandostelsel as sulks, aanspreeklik te hou vir wandade, wat selfs in moderne beskaafde (?) oorloë niks ongewoons is nie. Die Regering het ook soms verkeerde instruksies gegee op aandrang van plaaslike amptenare, maar hier het hy te goedertrou gehandel. 'n Regering, wat nie by magte is sy onderdane te beskerm nie, het g'n reg om sulke onderdane te belet hulleself teen aanvalle te verdedig nie. Die kommandostelsel is juis ontstaan as gevolg van die swakheid van die Kompanjie

Die vraag is nou of die Kompanjie en sy onderdane dan nie 'n ander middel kon gebruik om die inboorlinge ten onder te bring nie. Was dit moontlik met die wilde Boesmans 'n VREDESPOLITIEK te volg? Ongelukkig moet ons antwoord altyd 'n besliste *nee* bly. Die Boesman was

(16). "Alas! for the poor Bosjeman inhabitants!!! Left, through the weakness and imbecility of the Dutch government, to the tender mercies of such an expedition — all the members of which, field-commandants, commanders of divisions, and private soldiers, have an obvious and common interest in their annihilation as a people". (Sutherland, I, Op. Cit., p. 63.).

van so 'n geaardheid dat daar net twee weë vir die blanke ope gewees het, t.w. uitroeiing van die Boesman, of self padgee. Die Boesman het g'n aardse besittinge, behalwe pyl en boog, gehad nie; as 'n volk was hy onbekend met die regte van eiendom en het hom toegelê op die gemaklikste en spoedigste manier om sy dierlike behoeftes te bevredig (17). As g'n wild naby is nie, of hulle moeilik in hande te kry is, rowe hy eenvoudig die vee van die burgers. Die burger weer kon nie toelaat dat sy middel van bestaan hom deur die Boesmans ontneem word nie. Hy was geregtig en verplig sy eiendom teen die gewelddenarye van die vyand te verdedig. Die Boesman huldig die sosialistiese idee van "Alle goederen gemeen zynde" en kon nie verstaan waarom die vee van die burgers vir hom 'n verbode artiekel moet wees nie.

> "Zy toch bezitten volstrekt geen eigendom...daar zy, in tegendeel, geen achting voor eigendom hebben en de zorg schuwen die met het bezit daarvan gepaard gaat, zien zy zich genoodzaakt, om zich, ieder oogenblik, door nadenken en list, op nieuwe kuns onderhoud te bezorgen." (18).

Met 'n vyand sonder nasionale lewe, sonder eiendom, gedurig in aanraking met de besittinge van die veeboere en uiters wraaksugtig, was dit onmoontlik om vrede te hou of tot 'n verstandhouding te geraak.

Dit wil nie sê dat die burgers of die Regering nie sy uiterste probeer het om die Boesmans van hulle rowerstaktieke af te kry nie. Inteendeel, herhaalde maal is pogings aangewend om die Boesmans deur 'n politiek van vriendskap en vrede tot betere insigte te bring. Dit was in belang van die volkplanting om opofferinge te maak as daardeur 'n einde kon kom aan die Boesman strooptogte. Die Bokkeveldboere het dikwels vee versamel om as 'n geskenk aan die vyand te oorhandig. In vier jaar se tyd is deur die noordelike distrikte 1600 skape en 30 rundvee die Boesmans ter hand gestel om hulle daarmee tot 'n gereëlde lewe te beweeg. Omdat dit slegs 'n tydelike oplossing blyk, wou die boere later nie meer vir die doel vee gee nie. (19). In 1774 word selfs 'n groot stuk grond aan die Boesmans aangebied op voorwaarde dat

---

(17). Lichtenstein, II, Op. Cit., pp. 91—2.
(18). Ibidem, III, p. 86.
(19). Lichtenstein, Op. Cit., I pp. 166, 224, 226.

hulle afsien van strooptogte. As teken van vrede en vriendskap word aan die Boesmankapteins stawe met koper knoppe en die Regering se wapen daarop, aangebied. Niks kon die onversoenlike vyand bevredig nie.

Iemand vra miskien of dit nie moontlik was om die Boesmans te beskaaf en op die manier die vraagstuk op te los nie? Die geskiedenis lewer nie voldoende bewys dat die tiepiese Boesman vir beskawing vatbaar was nie. Sendelinge en ander filantrope het te vergeefs probeer die volk bearbei, maar die pogings was deurgaans 'n mislukking gewees.

Die blanke was in Suid-Afrika gekom om hier te bly; watter moeilikhede ook al mag voorval, hy laat hom nie van sy ingeslae weg afbring nie. Aan padgee vir die wilde vyand was nie te dink nie. 'n Politiek van uitroei was die enigste oplossing wat onder die omstandighede gevolg kon word. Solank as daar Boesmans is, wat roof en steel, sal die kommandostelsel in werking bly om die gevaar te beveg. Die getal vyande word gedurig kleiner en die stryd sou eindig wanneer die dapper dog wilde Boesmans van die toneel verdwyn is. Die kommando's moenie alleen vir die uitroei van die Boesmans verantwoordelik gehou word nie. Die Hottentotte en die Kaffers het wellig net so 'n groot aandeel in die verdelging van die Boesmans gehad as die blanke koloniste. Verder het hongersnood en ander natuurlike oorsake ook meegewerk om die Boesmans as 'n volk te vernietig.

Wat beoordeelaars ook al mag sê van die kommandostelsel, *een* ding is 'n feit en dis dat die stelsel baie goed aan sy doel beantwoord het. Sonder kommando's sou dit amper onmoontlik vir ons voorouers gewees het om hulleself temidde van al die gevare en onheile te handhaaf en die pionierswerk van beskawing in Suid-Afrika te voltooi. Kommando's vorm 'n onafskeidelike en vername deel van die geskiedenis van die Afrikanervolk; dit staan daar as 'n monument van selfhelp en vindingrykheid op 'n tydstip toe die handjievol Boere, omring van swarte barbare, die grondslag moes lê van die Afrikaner-volksbestaan. Na die verowering van die Kaap deur die Engelse moes vir meer dan 'n half eeu andermaal die toevlug tot kommando's

*Nota*:- "Van daar, eindelyk, dat alle proeven, die men heeft genomen om hen, door geschenken van schapen en runderen te bevredigen en aan meer zachtheid van zeden, te gewennen, vruchteloos afgelopen zijn." (Lichtenstein, Op. Cit., III p. 101.).

geneem word om die Kaffers en Boesmans nog verder te beveg. Die latere Boererepublieke het die kommandostelsel as grondslag van verdediging gehandhaaf en deur middel van die beproefde wapen beide naturelle en Europese vyande met sukses die hoof gebied. Die toekoms sal nog leer dat vir die klein blanke bevolking van Suid-Afrika verdediging, ingerig volgens 'n stelsel van kommando's, verreweg die beste vrugte moet afwerp. Die stelsel, gebore en ontwikkel in Suid-Afrika, moet noodwendig beter aard dan enige uitheemse sisteem van verdediging.

## KAART No. I. — VESTINGWERKE.



N°839.

KAART No. II.

## — TIEPIESE FORTE —




VIER BASTION FORT.
(FORT DE GOEDE HOOP.)




VYF BASTION FORT.
(KASTEEL DE GOEDE HOOP.)




DEMI-BASTION FORT.




STER MODEL FORT.
(FORT DE KNOKKEN)

# KAART No. III. → SEINPOSTE

1. TYGERBERG
2. KOEBERG
3. DASSENBERG
4. VLAGGEBERG
5. PAARDEBERG
6. RIEBEECKSKASTEEL
7. KLEYN SWARTEBERG
8. SALDANHA BAAI
9. PICQUETBERG
10. PIKENIERSKLOOF
11. WITSENBERG
12. HONINGBERG
13. ROODESANDKLOOF
14. PAARLBERG
15. GAUDINEBERG.
16. WEAMERSHOEKBERG
17. KLAPMUTSBERG
18. SIMONSBERG
19. HOTTENTOTSHOLLANDKLOOF
20. HOTTENTOTSHOLLANDKLOOF
21. HOUWHOEK
22. SWARTEBERG
23. TYGERHOEK
24. HESSAQUASKLOOF
25. MOSSELBAAI
26. PLETTENBERGSBAAI
27. ROBBENEILAND
28. LEEUWKOP
29. LEEUWRUG
30. WYNBERG.
31. HOUTBAAI
32. SIMONSBAAI
33. RONDEBOSJESBERG
34. BAVIAANSBERG
35. KLEYNE PAARDEBERG (?)
36. GROENBERG
37. JOOSTENBERG (?)
38. DUYNENHEUVEL (?)

ST HELENA BAAI
SALDANHA BAAI
TAFEL BAAI
VALS BAAI
HANGLIP
STRUYS B
K. AGULHAS
ST SEBASTIANS BAAI
VIS B
VLEES B
MOSSEL B
PLETTENBERGS BAAI
KOUE BOK. VELD
WARME BOKVELD
BREEDE R.
R. SONDEREND
BERG R.


KAART No IV. BEWAKINGSPOSTE.
1.— HOTTENTOTSHOLLAND.
2.— DIEPRIVIER
3.— VISSERSHOK.
4.— DE KUILEN.
5.— KLAPMUTS
6.— RIETVELD.
7.— TYGERBERG.
8.— SALDANHABAAI.
9.— MOSSELBAAI.
10.— PLETTENBERGBAAI.
11.— WAVEREN.
12.— VOGELVALLEI.
13.— ELANDSKLOOF.
14.— HONINGBERG.
15.— SONQUASDRIFT.
16.— GROENEKLOOF.
17.— RIEBEECKSKASTEEL.
18.— EKE RIVIER.
19.— WITTENBERG.
20.— PICQUENIERSKLOOF.
21.— ZIEKENHUIS.
22.— BUFFELJAGTSRIVIER. (RIETVALLEI)
23.— OUTENIQUALAND.
24.— ST. HELENABAAI.
25.— HOUT BAAI.
26.— CORENSCHUUR
27.— STEENBERGEN.
28.— AGTER STEENBERG.
29.— WARMEBADT.
30.— COMPAGNIES DRIFT.
OLIFANTS RIVIER
KLEINE DOORN R.
KOUDE BOKKEVELD
WARME BOKKEVELD.
TOWER BERG
KARROO
GAMKA R.
BUFFELS R.
SWARTE BERGE
KANGO
TOUWS R.
OLIFANTS RIVIER
LANGE BERGE
OUTENIKWA LAND
GOURITS R.
SOETMELKS VLEI
AASVOGELBERG
MOSSEL BAAI
VIS BAAI
ST. SEBASTIANS BAAI
STRUYS BAAI
KAAP AGULHAS
BREDE R.
SWELLENDAM
BUFFELJAGTS
GROOTVADERSBOSCH
SONDEREND
SWARTE BERG
HOUHOEK
WARMBAD
HOTTENTOTS HOLLAND
BAAI VALS
KAAP PUNT
HOUT B.
TAFEL BAAI
ROBBEN EIL.
DASSEN EIL
GROENEKLOOF
GROTE POS
BURGERS POS
SWARTLAND
SALDANHA BAAI
ST. HELENA BAAI
BERG RIVIER
GOUDINI

## DIE KAAPSE SKIEREILAND.



## BIBLIOGRAFIE.

K.A. — Kaapse Argief.

1. ONUITGEGEWE BRONNE. (Argiefstukke).

Afschriften Rapporten enz., 1756—1788, Moodie. (K.A.).

Attestatien, 1779. (K.A.).

Bylagen, 1722, 1754, 1780, 1795. (K.A.).

"Brieven en Papieren van A. J. Sluysken aan de Gecommitteerden," Deel 1, (K.A.).

Dagregister van Stellenbosch en Drakenstein, 1777—1781, Stellenbosch. (K.A.).

Eedboeken. (K.A.).

Extract Resolutien, 1686—1800, Stellenbosch. (K.A.).

Generale Monsterrollen. (K.A.).

Generale Monsterrollen, Stellenbosch en Drakenstein, 1762—1792. (K.A.).

Inkomende Brieven. (K.A.).

Instructien. (K.A.).

Kommando Papieren, 1776—1846, Stellenbosch. (K.A.)

Krygsraad Resolutien, Kaapstad. (K.A.).

Krygsraad Resolutien, Stellenbosch. (K.A.).

Memorien. (K.A.).

"Memorie aan Zyne Hoogheid van de Militaire Commissie, 25 Sep. 1789, en Brieven en Rapporten van de Militaire Commissie 1790." (K.A.).

"Memorien en Byzonderheeden betrekkelyk de gedaane defensie en overgaave der Kaap de Goede Hoop aan de Bevelhebbers van zyne Groot Brittanische Majesteit op den 16n September, 1795."—Get. H. D. Campagne, 17 May, 1797.

Alsmede een stuk getiteld:—

Relaas gegeven door den lands Kapitein Dekker, wegens het voorgevallene tusschen denzelve den Engelsche Admiraal-Generaal dn. George Keith Elphinstone, en den Commissaris Sluysken aan Kabo de Goede Hoop.

Beide afschriften van den origineele stukken in 't Haagsche Archief aanwezig, En alhier ontvangen in 't jaar 1885.—K.A. No. 496.

Naamlysten der dienstdoende burgers, Stellenbosch. (K.A.).

Notulen der Burgerkrygsraad. Vergaderingen gehouden te Cabo van 5 Sept., 1718 tot 7 Jan., 1767. (K.A.).

Notulen van Burgerkrygsraad van Stellenbosch en Drakenstein. (K.A.).

Notulen van Burgerkrygsraad van Graaff-Reinet. (K.A.).

Notulen en Bylagen van Krygsraad Vergadering, 1787—1795, Graaff-Reinet. (K.A.).

Notulen van Landdrost en Heemraden, Stellenbosch, Swellendam en Graaff-Reinet. (K.A.).

"Ordonnantie Raakende het Bestier der Buitendistricten in de Nederlandsche Zuid-Afrikaasche volkplanting aan de Kaap de Goede Hoop." 23 October, 1805. (K.A.).

Rapporten der Commissarissen, 1657—1764. (K.A.).

Rapport van Kolonel P. H. Gilquin en L. M. Thibault, (Resolutien, 1792). K.A.

Reglement voor Krygsraad van Stellenbosch, 1790, Stellenbosch. (K.A.).

Requesten. (K.A.).

Resolutien der Politieke Raad van de Kaap de Goede Hoop. (K.A.).

Uitgaande Brieven. (K.A.).

Veldwagtmeesters Rapporten. (K.A.).

II. Uitgegewe Bronne. (Argiefstukke).

*Leibbrandt, A.C.V.*

(Journals, Letters Received, Letters Despatched).—"Precis of the Archives of the Cape of Good Hope." Kaapstad, 1897—en vgg.

"Rambles through the Archives of the Colony of the Cape of Good Hope," 1688—1700.—Kaapstad, 1887.

"The Reports of Chavonnes and his Council, and of Van Imhoff on the Cape." The Van Riebeeck Society, I,—Cape Town, 1918.

*Eybers, G.W.*:—

"Select Constitutional Documents illustrating South African History, 1795—1910." "Selected and edited with an introduction by G. W. Eybers, M.A."—Londen, 1918.

III. LETTERKUNDIGE BRONNE EN HISTORIESE WERKE: —

*Allaman, Klockner en Hop*:—
"Nieuwste en beknopte beschrijving van de Kaap der Goede Hope, enz."—Amsterdam, 1778.

*Barrow, John*:—
"An Account of the Travels into the interior of Southern Africa — the years 1797 and 1798." 2 Dele.—Londen, 2de Uitgawe, 1806.

*Bogaerts, Abraham*:—
"Historische Reizen door d' Oostersche Deelen van Asia." 3 Dele.—Amsterdam, 1711.

*Borcherds, Petrus Borchardus*:—
"An Auto-Biographical Memoir of Petrus Borchardus Borcherds Esq."—Kaapstad, 1861.

*Boyce, William*:—
"Notes on South African Affairs from 1834 to 1838."—Grahamstown, 1838.

*Cory, C.E.*:—
"The rise of South Africa." 3 Dele. —Londen, 1910—1919.

*De Hérain, Henri*:—
"Etudes sur l' Afrique; Le Cap de Bronne Espérance au XVIIe, Siecle."—Parys, 1909.

*De Jong, Cornelius*:—
"Reize naar de Kaap de Goede Hoop—Ierland en Noorwegen, in de jaren 1791—1797." 3 Dele.—Haarlem, 1802—3.

*Godée—Molsbergen, E.C.*:—
"Jan van Riebeeck; De Stichter van Hollandsch Zuid-Afrika 1618—1677."—Amsterdam, 1912.

*Kolbe, Peter*:—
"Nauwkeurige en uitvoerige Beschrijving van de Kaap de Goede Hoop." 2 Dele.—Amsterdam, 1727.

*le Vaillant, M.C.*:—
"Reize in de Binnenlanden van Afrika in de jaren 1780—1785." 5 Dele.—Leiden en Amsterdam, 1790—1798.

*Lichtenstein, H.*:—
"Reizen in het Zuidelyk Gedeelte van Afrika in de jaren 1803, 1804, 1805, en 1806. Uit het Hoogduitsch vertaald door W. Goede." In vier dele.—Dordrecht, 1814.

*Mentzel, O.F.*:—
"A Geographical and Topographical Description of the Cape of Good Hope." Part 1.—The van Riebeeck Society, Cape Town, 1921.

*Mentzel, O.F.*:
"The Cape in Mid-Eighteenth Century." "Being the Biography of Rudolf Siegfried Alleman. The Van Riebeeck Society, Cape Town, 1921.

*Moodie, Donald*:—
"Correspondence on Moodies "Cape Records," 1652—1795." Kaapstad, 1841.

*Noble, John*:—
"Geschiedenis van Zuid-Afrika." Kaapstad en Londen, 1877.

*Percival, Captain Robert*:—
"An Account of the Cape of Good Hope." London, 1804.

*Philip, The Rev. John, D.D.*:—
"Researches in South Africa." In two volumes. London. 1828.

*Sparrman, Andrew M.D.*:
"A voyage to the Cape of Good Hope, towards the Antarctic Polar Circles and Round the World but chiefly into the Country of the Hottentots and Caffres, from the year 1772 to 1776." Translated from the Swedish original, with plates. In two volumes, Second Edition. London, 1786.

*Sutherland, Lieut.-Col.*:
"Memoir respecting the Kaffers, Hottentots and Bosjesmans of South Africa;" 2 Dele, Kaapstad, 1845.

*Theal, G. Mc. Call*:—
"History and Ethnography of Soutn Africa before 1795." 3 Dele, London, 1910.

*Theal, G. Mc. Call*:—
"The story of South Africa told in 800 pictures; Pictures by Arthur Elliott, Catalogue by Dr. G. Mc. Theal." Pretoria, 1913.

*Thunberg, Karl Peter*:
"Travels in Europe, Africa and Asia performed between the years 1770 and 1779." 3 Dele, London, 1793.

*Valentyn, F.*:—

"Beschrijving van Oud en Nieuw Oost-Indien." Amsterdam, 1726.

*Wilmot and Chase*:—

"History of the Colony of the Cape of Good Hope, from its discovery to 1819." Kaapstad, 1869.

(*Anon.*)

"Nieuwe en Algemene Beschrijving van de Kaap de Goede Hoop." 2 Dele, Amsterdam, 1777.

"The Government of South Africa." Kaapstad, 1908.

IV. SPESIALE WERKE:—

*Gambles, J.*:

"Essay on Signals."

*Godée-Molsbergen, E.C.*: —

"Suid-Afrika's Geschiedenis in Beeld." Platen Atlas. Verzameld en toegelicht door Dr. E. C. Godée-Molsbergen en Joh. Visscher. Amsterdam, 1912.

*Knollys, Major W. W.*

"Handbook of Fortifications." London, 1875.

*Walker, Eric A.*:

"Historical Atlas of South Africa." (Map No. 9). Cape Town, 1922.

*Ward, R. B.*:

"Notes on Fortifications with a synoptical Chart." London, 1902.